24. Met die stigting van die Unie (1910) begin 'n opbloei van Suid-Afrikaanse nywerheidsproduksie, wat werkkragte nodig het.

25. In die staatsdiens, b.v. by die spoorweë, vind die Afrikaanssprekende bevolking gunstiger kanse as vroeër.

26. Deur die vereniging van die vier provincies het trek binne die verenigde gebied makliker geword.

27. Tussen 1910 en 1921 het 'n baie groot uitbreiding van die spoorwegnet (met 37 percent) plaasgevind, tans veral deur baie taklyne na boerderydistrikte, as gevolg waarvan die landelike armes wat daar ongetwyfeld al lankal in afgeleë streke was, kon wegtrek. Juis die armstes, wat geen wa en trekdiere besit het (wat vroeër nodig sou gewees het), kon veelal uit hulle geboortestreek nie weggekom het nie. Ook die kumulatiewe invloed op vriende en familielede van diegene wat vroeër al na die stede getrek het, moet hier in aanmerking geneem word.

28. In kleinveedistrikte het draadomheining sedert 'n paar jaar voor 1910 geweldig toegeneem, waardeur baie veewagters onnodig geword het en ook bywoners dikwels uitgedruk is. Buitendien het 'n meer kapitalistiese gees in die skaapboerdery gelei tot 'n verdringing van bywoners en klein grondbesitters. Die groot meerderheid van distrikte met aansienlik verminderde plattelandsbevolking in die Kaapprovincie en Vrystaat (ook die enigste Transvaalse distrik tussen 1911 en 1921) is vername woldistrikte.

29. Kleinveedistrikte is egter meestal ook betreklik droë distrikte. Met die groot vermeerdering van die veestapel en die gevolglike vermindering van reserweveld in die land vir droogtetye, sowel as deur toenemende uitputting en vertrapping van die veld, word deur die droogtes steeds meer mense uitgeroei, al het, volgens verklaring van die meteorologe, die gemiddelde reënval self nie merkbaar verminder nie.

30. In baie van die distrikte met verminderende blanke plattelandsbevolking het die aantal naturelle op die platteland vermeerder. Dit lyk dus asof hulle bygedra het tot die verdringing van bywoners en blanke huurlinge op plase. Hierby was die volgende feite van belang: Die naturelle het mettertyd bruikbaarder arbeiders geword. Ook hulle het nuwe behoeftes aangeleer, waarvoor hulle geld nodig het. Deur die snelle vermeerdering van hulle getalle het hulle eie gebiede dikwels te klein vir hulle geword. Gevolglik was baie naturelle bereid om vir betreklik lae lone op plase te gaan werk.

31. Onder die blankes self (die armes sowel as die beter gesteldes) het met groot snelheid hoër eise en 'n hoër lewens-

standaard posgevat. Daar is baie aanduidings dat die armes op die platteland dikwels nie werklik armer geword het nie, maar wel in vergelyking met ander, en dat om dié rede baie van hulle vrywillig die platteland verlaat het om beter kanse te soek.

E. *Trek na die stede.*

32. Tussen 1921 en 1926 was die absolute vermindering in die aantal blankes in plattelandstreke effens minder opvallend; maar die voorlopige syfers van die Volkstelling van 1931 toon weer in talryke distrikte 'n verskerpte proces van landelike ontvolking aan. Daar is wel geen statistiese bewys moontlik dat die wegtrekkers altyd na stede en dorpe gaan nie. Vroeër het baie seker ook nog na ander landelike streke gegaan. Dog tussen 1926 en 1931 het dit beslis nie meer in aansienlike mate gebeur nie; want in drie provincies het 'n absolute vermindering in die totale plattelandsbevolking plaasgevind, en die Transvaal het in dié vyf jaar 'n klein vermeerdering van slegs 8.3 percent gehad.

33. Hier is egter tog 'n waarskuwing nodig. Volgens ons statistiek beteken „stedelike'' gebiede alle plekke wat die een of ander plaaslike bestuur het, al mag dit oorwegend 'n landbougemeenskap wees. Die proklamasie van 'n gebied tot 'n plaaslike bestuursgebied beteken dat sy inwoners, wat by die vorige volkstelling as „landelik'' getel was, tans onder die stedelike gereken word. Soms het dié proces heel vinnig gegaan: In die Vrystaat was daar b.v. in 1911 net 50 stedelike gebiede, maar 68 in 1931. Die boere, as beroepsklas, het na verhouding nie so vinnig afgeneem soos die plattelandsbevolking as geheel nie.

F. *Moeilike oorgang na stedelike nywerhede.*

34. Alhoewel in die moderne tyd die relatief snellere groei van stede as 'n min of meer normale verskynsel beskou kan word — met ander woorde: dat die platteland van sy natuurlike aanwas aan die stede afstaan, — verdien dit tog ernstige aandag wanneer die landelike bevolking ook absoluut verminder; en veral wanneer dit blyk dat daar vinniger van die boerebevolking afgestoot word as in stedelike werkkringe geabsorbeer kan word, en dat baie van die plaasverlaters nie die bekwaamheid besit om hulle aan die stedelike nywerheidslewe aan te pas nie.

35. Vroeër veral het juis van die wakkerder en intelligenter persone uit die landbou uitgespring. Dit was ook nodig, tensy

die Afrikaners altyd byna uitsluitend boere moes bly. In 1926 was al byna 41 percent van die Hollands-Afrikaanse bevolking in stedelike gebiede gevestig. Die groot meerderheid van dié, al mag hulle nie ryk wees nie, het 'n eerbare en selfstandige bestaan.

36. Dog die opname in stedelike nywerhede van groter getalle blanke plaasverlaters wat betreklik ongeskoold was (of nie spesiaal geskoold nie, want baie van hulle het tog 'n merkwaardige aanleg vir 'n groot verskeidenheid van ambagswerk), is o.a. teëgewerk, ten eerste deurdat werkgewers die mense nie verstaan het nie en min sympathie met hulle gehad het; ten tweede deur 'n enigsins eng, konserwatiewe tradisie van vakverenigings (volgens Engelse model) en streng bepalings oor vakleerlingskap; en ten derde deur die feit dat 'n gereelde, voldoende inlandse aanbod van blanke arbeidskragte eers in die eerste dekade ná 1900 beskikbaar geword het, sodat daar tevore al 'n industriële arbeidsorganisasie ingewortel was, met aan die een kant goedgeskoolde en goedbetaalde (oorspronklik net ingevoerde) blankes, en daarnaas, onder hulle, 'n groot klas goedkoop nie-blanke arbeiders wat veral growwe liggaamlike werk moes verrig.

37. Die armblanke-vraagstuk word dus onder moderne toestande steeds meer 'n *werkloosheidsprobleem*. In die nie-industriële stede en die kleiner dorpe, waar gereelde loonarbeid nie eintlik bestaan nie, het ons nie die typiese verskynsels van werkloosheid nie, maar is die toestand dikwels veral erg. Daar is die arme „sy eie baas," maar vind gewoonlik nie gereeld werk teen redelike betaling nie. Hy moet konkurreer teen die geskoolde vakman aan die een, teen die halfgskoolde kleurling of naturel aan die ander kant.

### (i. *Mededinging van Nie-blankes.*

38. Vir die onbedrewe landelike blanke was daar dus in die bestaande stelsel van arbeidsorganisasie feitlik geen plek nie, tensy die systeem verander word, of moontlik in 'n enkele nuwe bedryfstak. Veral waar massa-arbeid gebruik is, is die ongeskoolde werk nie alleen deur die armes self nie, maar deur die hele blanke maatskappy as „kafferwerk" beskou. Selfs werkgewers het gemeen dat hulle sekere soorte werk nie aan blankes kan aanbied nie.

39. Algemeen is sulke werk dus as maatskaplik minderwaardig beskou. Maar beslis was daar by die Afrikaner nie oorspronklik 'n minagting van handewerk self nie, alhoe-

wel sekere vorme van diensverhouding volgens landsgebruik effens vernederend was.

40. In ons tyd word die naturelle (veral deur die aanleer van nuwe behoeftes en deur bevolkingsdruk) steeds meer beweeg om in die ekonomiese organisasie van die blankes 'n verdienste te soek — in die reël nog tydelik en nie vir hulle hele lewensonderhoud nie.

41. Hierdie aanbod van arbeidskragte is wisselvallig en onberekenbaar, sodat die minder geskoolde blanke onder die druk staan van 'n „reserweleër" (in 'n effens ander sin as dié van Marx) van naturelle-arbeiders, wat blykbaar vinniger groei as hulle normale bevolkingsaanwas. Dit is 'n ernstige saak, want anders sou die probleem van die nie-geskoolde landelike blanke hom grotendeels vanself kan oplos.

42. Hierin lê dan ook die vernaamste regverdiging van maatreëls om deur 'n sekere voorkeurbehandeling die oorgang van die blanke tot nuwe werkkringe makliker te maak. Permanente handhawing van 'n „kleurslagboom" is egter onmoontlik. Dit moet veral gebruik word as 'n versagtende middel, en die indruk mag nie geskep word dat die onbedrewe blanke vir dieselfde swak kwaliteit werk altyd meer as die nie-blanke sal ontvang nie.

43. Nou reeds het minimum-lone en gereserveerde werkkringe vir blankes in nie-landelike bedrywighede die uitwerking dat die naturelle-mededinging op plase baie verskerp is en dus verder tot die afstoot van die armer boerebevolking lei.

44. Daar is baie tekens dat die groot meerderheid van blankes deur beter kwaliteit van werk en deur meer intelligente oorleg beslis meer produktief as die groot meerderheid van kleurlinge en naturelle is.

45. Vir die toekoms sal ons moet leer om die nie-blanke bevolking (soos grotendeels al die geval is met die kleurlinge) as 'n samehorige deel van ons sosiaal-ekonomiese stelsel te beskou, en om hulle as producente en verbruikers so doelmatig as moontlik in die geheel in te skakel.

### H. *Ongunstige voorwaardes in die boerdery.*

46. Die aansienlike stroom van plaasverlating is 'n aanduiding dat die toestande op die platteland nie gesond is nie. Die gemiddelde beloning van die blanke landbouersbevolking is veel laer as dié van werkers in die meeste stedelike produksierigtinge (veral myne en fabrieke). Die algemene styging van die lewens-

standaard beïnvloed ook die plaasbevolking; en dus verlaat nie alleen die besitloses die plase nie, maar ook baie seuns van besittende boere wil nie in die boerdery bly nie.

47. As gevolg van die klimaat is groot dele van Suid-Afrika (waarskynlik oor die helfte) feitlik net geskik vir veeboerdery op natuurlike veld. Die groot aanwas van die veestapel het gelei tot roofbou, terwyl daar steeds minder vlugplekke vir tye van droogte was. 'n Droogte vernietig in die veeboerdery, nie net soos by saaiery een jaar se arbeid en koste nie, maar dikwels 'n belangryke deel van die kapitaal. Dit lyk asof die toenemende grootgrondbesit in suiwer veestreke soms 'n aanpassing is aan ekonomiese doelmatigheid.

48. Tog is daar nog 'n tradisie van groot plase en 'n extensiewe boerderystelsel ook in dele waar beter bewerkte, kleiner plase al lang geregverdig sou wees. Die groot plase het bygedra tot isolement van die boerebevolking, en daardeur tot 'n sekere mate van wêreldvreemdheid en eiesinnigheid onder hulle.

49. Sterk ekonomiese wisselvalligheid het die Suid-Afrikaanse landbou gekenmerk sedert die meer moderne tyd. Die toestand het gedurig verander. Kort-kort was daar tye van groot voordeligheid van boerdery, wat dan weer deur 'n terugslag gevolg is. Ook oorloë en onrus het baie skade gedoen; veral die Engelse Oorlog, 1899 — 1902, was 'n belangryke oorsaak van landelike verarming. Haas nergens kon in Suid-Afrika 'n bestendige, beproefde boerderystelsel tot ontwikkeling kom nie.

50. Met die opkoms van 'n „geldhuishouding" het die kredietvraagstuk belangryk geword. Maar vandag nog begryp 'n groot deel van die boerebevolking nie die regte gebruik van krediet nie. Onder boere self is daar min kapitaalvorming; die landbou is dus grotendeels van stedelike kapitaal afhanklik en word dus ook sterk geraak deur konjunktuurskommelinge van handel en industrie. Krediet is te veel vir grond-koop en vaste kapitaal gebruik. Hierdeur is grondpryse opgedruk, terwyl daar dikwels nie genoeg bedryfskapitaal vir verbeterde boerdery beskikbaar was nie.

51. Oor die algemeen is die vooruitsigte swak vir boere sonder eie grond, of vir seuns van kleiner boere wat nie kan erwe nie (of wat, as die grond tog gesny word, onbestaanbare stukkies sou kry). Juis by sukkelende families bestaan daar al lankal die neiging om die grond onder al die kinders te verdeel, sodat die toestand onder die armer grondbesitters dikwels die treurigste is. Vroeër het flukse jong manne in streke van latere vestiging beter kanse gevind, en veral goeie manne het dikwels

daarheen getrek en vooruitgeboer. So was daar b.v. ná 1902 nog 'n sterk trek van veebesittende bywoners uit die Vrystaat na Grikwaland-Wes, Betsjoeanaland en die Transvaal.

52. In die boerdery (veral in die meer extensiewe veeboerdery, dog ook op kleinerige plasies) is daar nie altyd geleentheid vir die nuttige gebruik van die volle arbeidskrag van die boer of van al sy familielede nie. Sommige mense, wat wel tydelik hard gewerk het, het hierdeur die gewoonte aan gereelde arbeid afgeleer.

53. Veral vir die jonger vroulike persone is daar op plase min te doen; en dit is eerder 'n goeie teken dat onder vroulike persone die plaasverlating veel aansienliker as onder die manlike is, soos ons bevolkingstatistiek bewys.

54. Die sociale en ekonomiese skeiding tussen die grondbesittende en die besitlose boer word in Suid-Afrika steeds skerper; en die oorgang van die onderste na die hoër trappe word steeds moeiliker. Die blanke plaaswerker het min vooruitsig om hom ooit op te werk tot 'n selfstandige boerdery — of selfs die veeboer wat deur teëspoed eenmaal uitgeraak het. Daarenteë kan die winkelier of selfstandige stedelike ambagsman wat uitraak, weer begin of dikwels ten minste 'n goeie betrekking soek.

55. Onder die boerebevolking sonder eie grond is dit vandag tot 'n ernstige mate die swakstes wat op die platteland agterbly. Baie van hulle is so min bruikbaar dat 'n preciese boer met moderne besigheidsopvatting hulle feitlik nie meer in sy diens wil neem nie.

56. As ons die stroom na die stede wil stuit, of in elk geval langsamer wil laat geskied, sal die toestande en vooruitsigte op die platteland beter moet word vir die armer witman of die uitgeboerde boer. Veral vir die landbouer sonder eie grond moet daar gunstiger verdienkanse wees, 'n billike aandeel aan die nasie se beskaafde lewe, beter behuising. Vir die arm seun moet boerewerk die vooruitsig kan bied om deur deeglike werk op te klim, selfs om later 'n eie boerdery te kan hê. Dit lyk asof wetlike reëling van pag- (huur-) en bywoner-kontrakte wenslik is, miskien selfs die verpligting tot skriftelike kontrak.

57. Wat ons hele landbou betref, is 'n ekonomiese politiek nodig wat veral aanpassing van die boerdery aan die bestaande ekonomiese voorwaardes sal bevorder. Baie van die goedbedoelde hulpmaatreëls van die verlede, besonderlik sulkes wat prys-vasstelling beoog, het juis verandering en vooruitgang in die boerdery dikwels onnodig gemaak, deurdat uitgediende methodes soms nog enigsins lonend gemaak is. Maatreëls wat die

prikkel bevat tot eiehulp en onderlinge samewerking, is veel belangryker as regstreekse hulp. Dit is 'n sorgwekkende teken dat baie boere steeds meer op laasgenoemde aanspraak maak.

58. Dit is noodsaaklik dat juis flinke, ondernemende manne op die platteland gehou word. Vandag lyk dit dikwels asof meer gedoen word om die minder bekwames en die uitgeboerdes te help as die manne wat nog moeite doen om op eie bene te bly staan. Ook ons politiek van gronduitgifte en nedersetting het dikwels alte min gelet op die bekwaamheid om 'n boerdery te kan bestuur. Dit sal 'n ramp wees wanneer ons landboubevolking feitlik net nog uit kapitaliste en kaffers bestaan.

## I. *Ewewig tussen platteland en stede.*

59. Daar is tekens dat Suid-Afrika nog nie die doelmatigste ewewig tussen stad en platteland gevind het nie. Dikwels het dalende blanke plattelandsbevolking gepaard gegaan met toenemende landbou-voortbrenging. As met die relatiewe groei van stedelike gebiede ook die koopkrag aldaar styg, kan dit vir 'n relatief kleiner boerebevolking eerder voordelig wees, en selfs weer 'n vermeerdering van die boerebevolking bevorder.

60. Groot dele van Suid-Afrika is egter geen land vir kleinboere nie. Daar is Europese lande met 'n hoër persentasie van landbouers in hulle bevolking as onder die blankes van Suid-Afrika. Maar dikwels is dit grotendeels klein-boere of landarbeiders met 'n lae lewensstandaard. Die vergelyking hink ook verder omdat die boerdery van blankes by ons 'n groot aantal nie-blankes in diens het.

61. Voorlopig moet ons nog rekening hou met 'n waarskynlike verdere trek van arm landelike persone na die stede, tensy (wat onder die huidige wêreld-landboukrisis onwaarskynlik lyk) veel gunstiger voorwaardes vir die armer blankes in die landbou ontstaan. As dié trek onvermydelik is, is dit duidelik ons nasionale taak om die oorgang na en die aanpassing aan nuwe, nie-landelike werksaamhede makliker te maak.

62. Dit was 'n vername fout dat altyd maar van geval tot geval gesoek is na tydelike werkloosheidshulp. Al taamlik lank het ons te doen met 'n bestendige, soms sterker, soms swakker, stroom van plaasverlating. Veral was dit 'n dwaling om altyd maar in ongeskoolde werk die uitkomste vir die blanke sonder verdienste te soek. 'n Groot gedeelte van hulle (ook nadat hulle al oor die eintlike leerjare is) kan nog aansienlike vak-bekwaamheid aanleer. Ondienlike en verouderde „Trade Union''- en leerlingskap-voorskrifte sal miskien gewysig moet word. 'n Stelsel

van leerlingskap vir volwasse persone verdien ernstige aandag; dit is ook geheel in die rigting van die modernste stelsels van techniese bedryfsleiding.

63. Met die oog op die verkryging van 'n beter ewewig tussen stedelike en landelike produksie in ons ekonomiese struktuur, en uitbreiding van werkgeleentheid, is 'n beleid van bevordering van nywerhede wel geregverdig. Dit is nie so seker dat beskermende invoerregte onder alle omstandighede die beste middel is nie; want die normale gevolg is dat hoër pryse deur binnelandse verbruikers betaal moet word. Verskeie takke van ons landbou (wol, mielies, vrugte) staan onbeskermd op die oorseese mark waar die prys vir hulle produkte bepaal word, terwyl die boere in dié takke self vir klere, leerware, waens, meubels, ook brood en suiker, hier meer moet betaal.

### K. *Nadele van regstreekse hulpbetoon.*

64. Daar skuil ernstige gevare in 'n politiek van regstreekse aalmoese aan sekere groepe van die bevolking. Veral op die platteland is daar al tekens dat hierdeur ondernemingsgees, eiehulp en selfagting verswak word. Dat juis die nood dikwels die selfstandigheid sterk, bewys die duisende armes van die platteland wat in groot stede sonder hulp 'n selfstandige posisie verower het, en veral sulkes wat oorspronklik in 'n minder sympathieke omgewing, soos dié van Port-Elizabeth of Oos-Londen, gekom het.

65. Oor die geheel het Suid-Afrika die werklike probleem nog te veel ontwyk, te veel met noodleniging, met tydelike en plaaslike hulp probeer regmaak. Daar is te veel na maklike uitweë gesoek. Ons sociale politiek het te sterk van die standpunt uitgegaan dat die armes uit die stad gehou moet word, sonder om veel tot verbetering van die landelike toestande te doen.

66. Daar is aanwysings dat veel bereik kan word by die meeste van hierdie armes deur voort te bou op hulle strewe na vooruitgang; deur die oorgang na geskikte beroepe buitekant die boerdery makliker te maak; deur meer aandag te gee aan die woning-vraagstuk van landelike armes in die stede.

67. Alle strewe na opheffing moet aangemoedig word. En wat dit betref, lyk dit asof nog nie voldoende besef word wat 'n besonder vername rol hier dikwels deur die vrou gespeel word nie. Dit verdien aanbeveling om veel meer aandag te gee aan die moontlikheid om deur die vrou iets uit te rig.

68. Hier en daar sou dit, met behulp van elektriese stroom en

die moderne verkeersmiddels, moontlik wees om industrieë in landelike omgewing aan te moedig, waardeur die boerdery van die streek weer gunstig beïnvloed sou word. In sommige gevalle sou deur voorskotte vir arbeidershuise nuttige steun verleen kan word.

69. In die meerderheid van gevalle blyk dit dat die sogenaamde armblankes kragdadig vorentoe beur sodra hulle die gevoel het dat daar vooruitsigte is en dat hulle werk tot iets lei. In dié opsig het die arbeidspolitiek van die Suid-Afrikaanse Spoorweë heelwat nuttige en verblydende ervaring opgelewer.

70. Sonder twyfel is daar 'n sekere percentasie van die landelike armes wie se verstandelike en maatskaplike aanleg gebrekkig is. En dikwels is dit juis sulkes aan wie die meeste liefdadigheid bestee word (soos in baie lande gekla word dat beter sorg geniet word deur minderwaardige en swaksinnige kinders as deur die normale arm kind). Veel sorgvuldiger seleksie behoort aan ons sociale maatreëls vooraf te gaan. In verskeie lande is reeds die bewys gelewer dat die moderne methodes van sielkundige ondersoek na die geskiktheid vir verskillende beroepe al baie betroubaar is, en van die grootste ekonomiese betekenis is.

71. 'n Deel van ons armer bevolking is waarskynlik alleen vir die nederiger arbeidsvorme geskik. Dit is onmoontlik om 'n tradisionele „blanke" lewensstandaard kunsmatig te wil handhaaf; die land kan dit nie bekostig om steeds maar op rekening van die meer produktiewe deel van die blanke bevolking toelaes toe te ken nie. Groter bruikbaarheid en groter produktiwiteit van die armer gedeelte van die blankes is die enigste oplossing.

72. Waar sympathieke studie gemaak word van die aanleg en die karakter van ons armer landelike bevolking, waar die bedryfsleiding aangepas is aan hulle geaardheid, en waar hulle nie op liefdadigheid kan spekuleer nie, daar is nou reeds dikwels verrassende resultate bereik. Veral blyk dit dat hierdie mense uitstekend reageer op 'n stelsel van stuklone, en waar effens selfstandigheid (selfs by klein spanne ongeskoolde arbeiders) aan hulle oorgelaat word. Die vooruitgang van so baie armes in die groot stede verskaf eerder rede tot optimisme as tot moedeloosheid.

## HOOFSTUK I.

## DIE PROBLEEM EN SY AGTERGROND.

**Wat is die „Armblankes"?**

Die benaming armblanke kon alleen ontstaan in 'n land waar 'n blanke en 'n donkerkleurige bevolking in taamlik noue verbinding saamlewe. Feitelik word deur die naam self al uitgedruk dat armoede onder blankes eintlik as abnormaal gevoel word. In Amerika was die woord „Poor White" in die Suidstate al gedurende die slawetyd in gebruik, en sonder twyfel het ons dit vandaar oorgeneem. Waarskynlik is die woord by ons ook eers in Engels gebruik, en wel veral deur Engelssprekende stadsbewoners wat soms met minagting, dikwels ergerlik, die intrek van verarmde en ongeskoolde mense van die platteland aanskou het. Vandag nog word hulle deur stedelike werkers en kleiner ambagsmanne dikwels as ongewenste indringers en mededingers aangesien. Maar ongelukkig het ook 'n gedeelte van die Afrikaanssprekendes wat gunstiger gesteld en beter opgevoed is met weinig sympathie en selfs met 'n gevoel van skaamte op hierdie groep van hulle volksgenote beginne neerkyk.

Daar is mense wat van hierdie laaste feit nie wil weet nie, maar dit word algemeen bevestig deur eie indrukke en deur baie bevoegde persone. Ek wil net twee getuies aanhaal. Dr. J. C. Pretorius van Bloemfontein, self 'n Voortrekker-kleinseun, het verklaar dat hy gevind het dat die ryker Afrikaners vandag taamlik skaam is vir die armblankes, iets wat vanself by hulle lei tot 'n verlies van selfagting. 'n Engelssprekende stadsingenieur van een van ons groot municipaliteite, wat taamlik goed Afrikaans praat en veel sympathie het met die honderde blanke arbeiders wat onder hom werk, het my verseker dat blanke arbeiders op stukwerk meer dikwels kom kla oor onbillike behandeling van die kant van Afrikaanssprekende ingenieurs wat toesig het oor die werk; en ongelukkig blyk dit ná ondersoek herhaaldelik dat die arbeiders gelyk het. Hy verklaar dit daardeur dat die opgevoede Afrikaner effens met wrok voel dat die armblanke sy nasie tot oneer is. "You feel that, in a way, they have let you down."

In byna al die streke wat besoek is in verband met hierdie

ondersoek, is waargeneem dat verskil in welvaart in toenemende mate 'n maatskaplike kloof skep. Omdat by ons, nog maar 'n bietjie meer as een generasie terug, feitlik alle Afrikaners „ewe goed" was, lei so iets tot bitterheid en sociale onrus; partykeer tot 'n sekere uitdagende aanmatiging aan die kant van die arm man, maar ook tot 'n gevoel van minderwaardigheid en dooie berusting.

Terwyl 'n populair gebruikte woord soos „armblanke" noodsaaklik 'n effens los-en-vas betekenis moet hê, het die kommissie van ondersoekers in die begin wel die verskillende gesigspunte bespreek, maar daarvan afgesien om 'n definisie van die naam te probeer opstel.

As daar 'n moontlikheid bestaan het om 'n telling van „armblankes" uit te voer, dan sou natuurlik 'n skerp en duidelike begripsomskrywing nodig gewees het. Maar 'n statistiek van armblankes was buite die vermoë van die kommissie; en selfs die Censuskantoor reken dat so 'n telling statisties onmoontlik is.

Nog moeiliker word die poging om 'n ekonomies bruikbare definisie te kry, wanneer sedelike faktore naas die stoflike in aanmerking geneem word — waar dus 'n objektiewe maatstaf nie moontlik is nie. Voor 'n paar jare het die *Algemene Armesorg* van die Kaapse Ned. Geref. Kerk die volgende omskrywing vasgestel:

> „WAT IS EEN ARME BLANKE? Een ‚Arme Blanke'
> „is iemand die zijn zelfstandigheid zodanig verloren heeft,
> „hetzij door geestelike, zedelike, ekonomiese of physieke
> „(lichamelike) oorzaken, dat hij onbekwaam is, zonder
> „hulp van buiten, een behoorlik levensbestaan voor zichzelf
> „te vinden, of dit direkt of indirekt aan zijne kinderen te
> „verschaffen.
>
> „Niet iedere arme is noodwendig een ‚Arme Blanke.'
> „Een man kan arm zijn en toch zijn zelfstandigheid en
> „zijn vermogen om vooruit te komen, behouden hebben."

Hoe bruikbaar dié begripsbepaling ongetwyfeld vir die praktiese armesorg ook mag wees, vir die ekonomiese ondersoek van die Armblanke-vraagstuk kan dit nie veel help nie.

Ook in Amerika het ekonome blykbaar dié definisie-moeilikheid gevoel. So verklaar BROADUS MITCHELL, in 'n werk wat grotendeels handel oor die rol van hulle „poor whites" by die opkoms van die katoenfabrieke in die Suidstate, eenvoudig: "The term 'poor white' is not easily defined, although every

Southerner knows pretty accurately what it means."[1]

Wanneer in Suid-Afrika gepraat word van die „Armblankevraagstuk," dan word nie soseer gedink aan ou gevestigde stadsarmes nie, maar aan die p r o c e s v a n v e r a r m i n g (met sy gevolge van sedelike en geestelike agteruitgang) by 'n deel van die bevolking wat hoofsaaklik van landelike oorsprong en Afrikaanssprekend is; meer besonderlik wanneer hulle die boerelewe verlaat het.

Die verslag van die *Transvaal Indigency Commission 1906-8* ('n uiters belangryke stuk werk) het reeds hierdie standpunt ingeneem, soos die volgende aanhalings laat sien:

> § 33...."events which led to a portion of the country population becoming indigent and migrating as poor whites to the towns."
>
> § 216...."the poor whites, who are really the product of rural conditions."
>
> § 219...."Most of the poor whites are country men who have been forced off the land, and live in wretched shanties on the outskirts of towns."

Ook prof. W. MACMILLAN in sy pionier-studie oor „*The South African Agrarian Problem*" (Johannesburg, 1919) lê, soos die titel reeds aandui, die hoofnadruk op die plattelandse oorsake.

Veral gedurende die laaste dertig jaar (ofskoon die begin verder terug lê) het vir Suid-Afrika 'n ernstige sociaal-ekonomiese vraagstuk daardeur ontstaan dat onder die blanke plattelandsbevolking 'n steeds groeiende groep van behoeftiges opgekom het. Altyd meer van sulke arm huisgesinne het die plase verlaat en na dorpe en stede getrek. Hier veral het die probleem akuut geword, omdat dergelyke persone nie voorbereid was vir werksaamhede buitekant die boerdery nie, en omdat die bestaande Suid-Afrikaanse arbeidstelsel meestal nie-blankes gebruik het in werkkringe waar vir die landelike armes moontlik nog 'n plek sou gewees het. Deur 'n gelyktydige verarmingsproces onder die naturelle en toenemende oorbevolking van hulle woongebiede het hulle op die arbeidsmark nog sterker konkurreer met ongeskoolde blankes.

Daar baie van die besitlose blankes van die platteland hulle in die veranderde toestand opgewerk het of ten minste ekonomies selfstandig geword het, wil party mense as „Armblankes" alleen

---

[1] BROADUS MITCHELL, „*The Rise of the Cotton Mills in the South*," bl. 162. (John Hopkins Studies in Histor. and Polit. Science, Series XXXIX, No. 2, Baltimore 1921).

dié groep onderskei wat hulpbehoewend bly, en wat hier en daar reeds 'n blanke proletariaat beginne vorm — dikwels al met anti-sociale en soms met misdadige neiginge.

Maar dié onderskeiding kan nog nie gemaak word nie. Die verskille is in hoofsaak nog suiwer individueel, of die gevolg van gunstiger of minder gunstige omstandighede.

Daarom moet die ekonomiese studie van die probleem uitgaan van die verarmingsproces self. En hierdie ondersoek wil dus veral die histories- en sociaal-ekonomiese oorsake van die verarming op die platteland nagaan; die wegtrek van die platteland verklaar; die naturelle-mededinging en die opname in nuwe beroepe beskrywe; en aantoon op watter maniere die sogenaamde Armblankes in ons volkshuishouding 'n bruikbare en produktiewe plek kan inneem.

**Begin van die vraagstuk.**

Omstreeks 1890 word hierdie verskynsel van verarming van die plattelandsbevolking — en veral die wegtrek van die plase — vir die eerste keer deur verantwoordelike persone in Suid-Afrika as 'n duidelike probleem opgevat.

In 1892 maak die heer J. X. MERRIMAN, as pasbenoemde Kaapse Minister van Landbou, 'n reis deur die oostelike distrikte. Hy word getref deur die heersende armoede op die platteland en beraadslag daaroor met ds. ANDREW MURRAY, wat begin Januarie 1893 in 'n „*Open Brief*" 'n kerklike konferensie oor „de Arme Blanken" byeenroep. Op 8 en 9 Februarie 1893 vind hierdie bespreking op Stellenbosch plaas; veral opvoedingsvraagstukke word bespreek. In 'n daarop volgende „*Open Brief aan alle leeraren en leden onzer Kerk,*"[1] onderteken deur J. H. Neethling, A. Murray, A. Moorrees, B. Marchand en J. I. Marais, word dan veral gepleit vir beter onderwys (b.v. leerplig) en word „industrieele koloniën" aan die hand gegee. Die stigting van dié kerklike Arbeidskolonie by Kakamas in 1898 het regstreeks uit hierdie werksaamhede voortgevloei.

Dog ook in die jong Suid-Afrikaanse Republiek word armoede van die landelike bevolking, veral dié sonder eie grond, ernstig voelbaar; ofskoon daar verhaas deur runderpes, droogtes en sprinkane. In 1897 word die sitting van die Eerste Volksraad byna gedomineer deur die kwessie van „arme burgers" of „arme blanken." Baie raadslede gebruik laasgenoemde bena-

[1] Afgedruk o.a. in *De Volksbode*, Kaapstad, 23 Febr. 1893. (In hierdie verband moet ek dankbaar die hulp erken van ds. A. DREYER, Archivaris van die Kaapse Ned. Geref. Kerk).

ming al soos 'n ou bekende, alhoewel ambtelik blykbaar voorkeur gegee word aan die naam „arme burgers.'' Volgens raadslede was daar in dele van Rustenburg toe al talryke arm mense en in Wolmaransstad baie sonder eie grond, terwyl 'n trek van arm mense uit ander distrikte na die noorde (b.v. Waterberg) reeds plaasvind.

**Kommissies en kongresse.**

Ná die oorlog van 1899 — 1902 was die toestand in baie dele, veral in die twee vroeër republieke, veel vererger, en in 1906 word in die Transvaal die *„Indigency Commission''* aangestel, wat in 1908 sy waardevolle verslag uitbring.

In 1906 rapporteer ook 'n Gekose Komitee van die Kaapse Parlement oor die Armblanke-vraagstuk.

Op 22 en 23 November 1916 vind op Cradock, onder voorsitterskap van ds. D. J. Pienaar, Moderator van die Kaapse Ned. Geref. Kerk, 'n algemene „Armblanke-Kongres'' plaas.

In die volgende jare wy verskillende regeringskommissies aandag aan die vraagstuk, en ook die Droogte-Kommissie van 1921 ondersoek sommige gesigspunte.

Weer in 1923 (4 en 5 Julie) word op Bloemfontein, onder voorsitterskap van ds. P. van Heerden, Moderator van die Ned. Geref. Kerk van die Vrystaat, 'n „Gesamentlike Kongres'' gehou, waarop een van die uitstaande toesprake die van dr. D. F. Malan was, waarin hy nadruk gelê het op die groeiende stroom van arm plattelanders na die stede.

**Hoeveel armblankes is daar?**

Op die Cradockse Kongres in 1916 is deur Minister H. C. van Heerden vir die eerste keer syfers meegedeel wat die resultaat was van 'n poging om die getal van armblankes vas te stel: naamlik 10,409 hoofde van „dood-arme families'' (39,021 siele) en 16,605 hoofde van „minder arme'' families (67,497 siele). Uit die totaal van 106,518, is verklaar, tel die Kaap-Provinsie 19,466 „dood-armen'' en 34,585 „minder armen''; tesame dus 54,051 arm persone.

Hoe verdienstelik hierdie poging ook op sigselwe was, was die methode wat gebruik is om die syfers te versamel, statisties nogal onvoldoende, ofskoon, volgens die Minister, „die eijfers zeer vertrouwbaar (waren) daar men ze verkregen had door hulp van ambtenaren en kerkraden.'' Talryke persone het dus elkeen sy eie skatting gemaak en sy eie maatstaf gebruik vir die klassifikasie van *dood-armes* en *minder armes.*

Vir jare is egter angstig verkondig dat daar in die Unie 106,000 „armblankes'' is. En kort-kort is in latere jare deur sprekers, op blote skatting, verdere duisende aan die getal toegevoeg. Reeds op die Bloemfonteinse Kongres (1923) het 'n invloedryke man, b.v., verklaar dat die getal intussen vermeerder het „tot sowat 120,000 of 160,000.''

Ongetwyfeld sou dit waardevol wees om sekure en betroubare syfers te hê oor die aantal blanke persone, wat benede 'n bepaalde lewenspeil moet bestaan, veral as syfers vir 'n reeks jare beskikbaar was. Dit sou egter beslis nodig wees om hierby ingewikkelde berekenings te maak, op grond van die gesamentlike verdienste van die familielede en van die aantal kinders (volgens leeftyd) en ander afhanklikes per huisgesin.

'n Werklik bruikbare telling sou alleen kan berus op die geldwaarde van die jaarlikse inkome. Dog 'n statistiek van inkomste laat ons Censuswet nog nie toe nie. Volgens die Direkteur van Census, Dr. J. E. Holloway, is 'n telling van ,,Armblankes'' veral daarom onuitvoerbaar: ,,Omdat die begrip ,Armblanke' nie so noukeurig definieer kan word dat 'n paar duisend tellers aan die werk gestel kan word om almaal dié persone wat aan dieselfde beskrywing beantwoord, te tel nie.''

Selfs tussen enkelde persone is die vergelyking uiters moeilik as hulle, soos dikwels op die platteland, 'n deel van hulle inkome trek in die vorm van voedsel, huisvesting, brandhout ens. Maar ook wanneer die inkome, in geld bereken, werklik dieselfde is, kan dit maklik gebeur dat 'n huisgesin in een streek daar goed van kan lewe, dog op 'n ander plek gebrek ly. Net een voorbeeld. Ek ken 'n huisgesin met drie kinders in 'n kleinerige dorp in die suidelike Kaapprovincie, die hoof waarvan as ambagsman £6 in die maand verdien. Daar erwe goedkoop en boukoste laag was, het hy by sy troue 'n eie huisie gehad en 'n erf waarop hy heelwat self kan wen. Hierdie huisgesin lewe goed en eerbaar, en is in die samelewing heeltemaal in tel. Aan die ander kant is deur sommige mense verklaar dat padwerkers wat op die onderstandswerke in Namakwaland in 1929 gemiddeld £9.10.0 in die maand ontvang het, 'n „kafferloon'' gekry het. Maar sonder twyfel sou 'n werksmansgesin van vyf persone in 'n groter stad met £6 in die maand nie fatsoenlik kan lewe nie.

**Werkloosheid-syfers.**

In lande met 'n ouer en meer gevestigde nywerheidstelsel, waar die grootste deel van die minder welvarende bevolking in 'n gereelde loonverhouding staan, vervul die periodieke syfers van werkloosheid 'n baie nuttige rol. In Suid-Afrika sal die

werkloosheidstatistiek nie veel lig werp op 'n belangryke deel van ons vraagstuk, spesiaal wat betref landelike armoede nie. Dáár veral — soos ook in baie van die kleinere dorpe en stede — is die vraag nie soseer of 'n man uit sy betrekking is nie, maar of hy genoeg maak om sy huis behoorlik te kan versorg.

By die volkstelling van 1926 is o.a. opgeneem hoeveel blanke persone van vyftien jaar en ouer op die Censusdag sonder werk („out of a job") was. In die hele Unie was die syfer vir die platteland net 2,822 manlike persone (1.2 percent van alle landelike manne bo vyftien). En van dié was 781, of meer as eenvierde, manne van 55 jaar en ouer. Vir die stedelike gebiede was die getal werklose manspersone iets oor 15,000 (4.7 percent).

By persone van Hollands-Suid-Afrikaanse afkoms was die percentasie van werkloses maar 'n klein bietjie hoër, n.l. 6.1 percent van die werkende manlike bevolking, teenoor 5.1 percent by manne van Brits-Suid-Afrikaanse en 5.3 percent by dié van Engelse afkoms. (Vgl. Hoofstuk VIII, *Tabel 38*).

Volgens mededeling van die Departement van Arbeid was daar aan die einde van Junie 1931 in die Unie die volgende getalle volwasse blanke werkloses geregistreer:

(a) By arbeidsbeurse van die
Departement . . . . . . . . . . 5,122 manlike persone
705 vroulike persone
(b) By poskantoor-arbeidsbeurse . . 2,476 manlike persone

Laasgenoemdes (b) kan in hoofsaak as landelike persone, die ander (a) as stedelike werkloses beskou word. Ongelukkig gee hierdie syfers nie die werklike aantal werkloses in die land weer nie, daar baie hulle nooit by die kantore aanmeld nie.

Op dieselfde tydstip was op onderstandswerke van die staat (of met staatstoelae) werksaam:

| | persone |
|---|---|
| Besproeiingswerke | 1,323 |
| Bosbou-nedersettings | 1,037 |
| Provinciale paaie | 3,487 |
| Municipale werke | 759 |
| | 6,606 |

Daar was dus 7,598 manlike blankes ingeskrywe by werkverskaffingskantore van die staat, terwyl 6,606 op openbare onderstandswerke aangestel was. Laasgenoemdes sal oorwegend behoor aan die verarmde klas van landelike oorsprong.

Hoe meer families van landelike herkoms in die groter stede wortel skiet, hoe meer sal die statistiek van werkloosheid

ook hulle toestand weerspieël, alhoewel die aantal werkloses op verskillende tye groter of kleiner sal wees. Vir die vraagstuk waaraan hierdie ondersoek gewy is, bestaan daar sekerlik ook skommelinge in die getal van nie-industriële „armblankes'' as gevolg van uitwendige rampe, soos b.v. droogtes, en van ongunstige mark- of geldtoestande. Maar hier is veral 'n algemene, permanente toestand van armoedigheid en hulpeloosheid die saak wat ernstige sorg baar.

### Wat kos die armblankes die Staat?

Deur velerlei maatreëls probeer die staat en die vier provincies om hulp te verleen aan die behoeftige blanke bevolking. Van groot nasionale belang is dus die vraag hoeveel hierdie pogings die land jaarliks kos. (Afgesien van die uitgawes vir liefdadigheid van individue en privaat liggame, sowel as van die hulpmaatreëls van baie plaaslike besture, soos stadsrade).

In verband met hierdie kwessie het die Auditeur-Generaal geantwoord dat dié vraag in die Volksraad en in die Publieke Rekening-Kommissie al herhaaldelik opgewerp is, maar dat dit nog altyd onmoontlik geblyk het om enigsins sekuur vas te stel watter deel van ons landsuitgawes regstreeks op rekening van die „armblanke'' groep van die bevolking geplaas kan word.

Dit is ook te begrype. Niemand kan b.v. bepaal in hoever die vervanging van gekleurde boodskappers in kantore deur wit seuns hieronder val nie; of watter deel van die uitgawes in verband met droogte-noodleniging of vir ons vakskole billik as uitgawe vir armblankes beskou kan word nie.

Tog word hier, met volle bewussyn van die moeilikhede en gevare, 'n poging gedoen om uit die Jaarverslag van die Auditeur-Generaal oor die financiële jaar 1929-30 dié poste van die Unie se staatsuitgawes uit te trek — vir sover hulle opgespoor kan word — wat in verband staan met dienste aan die behoeftige deel van ons blanke bevolking.

Nadruklik moet egter gewaarsku word dat van sommige bedrae net 'n gedeelte (wat nie afgesonder kan word nie) hierby behoort, en veral dat die totale bedrag nie beskou mag word as suiwere, onherkrygbare *uitgawe* nie.

Sommige bedrae is terugbetaalbaar (ofskoon in die reël nie op volle terugbetaling gereken kan word nie), soos voorskotte aan koloniste op besproeiingsnedersettings, of hulp onder die Droogte-Noodlenigingswette. Terugbetaalbaar is ook die betrokke lenings aan provinciale administrasies, alhoewel hierdie geld uiteindelik deur die provincies self tog vir die doel van hulpverlening gebruik word. In ander gevalle, soos by onderstands-

werke, het die land die voordeel van die voltooide werke; ofskoon dié, by suiwer ekonomiese oorwegings, heelwat goedkoper en waarskynlik nie op hierdie tydstip sou onderneem geword het nie, of miskien ook glad nie. By uitgawes vir nasionale kindersorg, sowel as vir landbou- of ander vakskole, is dit nog moeiliker om vas te stel in hoever dit normale uitgawe in die algemene belang is, en in hoever dit 'n deel is van maatreëls wat speciaal in verband met die armblanke-vraagstuk geneem word.

Toenemende sociale laste is 'n algemene kenmerk van die hedendaagse staat. Ek het dus met versigtigheid probeer om in onderstaande lys die koste van die meer gewone sociale verpligtings van die gemeenskap nie saam te tel nie.

Tog moet onthou word — veral waar in die laaste tyd 'n neiging in ons land ontstaan het om maar gedurig geldelike hulp van staatsweë vir bedrukte groepe van die blanke bevolking te verwag — dat die volkshuishouding as geheel die middels moet opbring waaruit ook die hulpbehoewendes saam versorg moet word. Dit is nie moontlik om onbeperk daarmee voort te gaan om aan 'n gedeelte van die landsburgers meer uit te deel as wat hulle deur hulle produktiewe werk self tot die volksinkome bydra nie.

*Unie.*

**Tabel 1. — Uitgawes (1929-30) uit die Unie-skatkis hoofsaaklik vir die armer blanke bevolking.**

| | |
|---|---|
| A. *Uit Staatsinkomste.* | |
| a. (Pos 7: Pensioene) Ouderdomspensioene £1,181,000; Bedrag aan blankes uitbetaal [1] | £995,000 |
| b. (Pos 26: Onderwys) Landbou- en vakskole, netto-koste | 137,000 |
| c. (Pos 27: Kinderwelvaart) Totale uitgawes | 248,000 |
| d. (Pos 28: Landbou) Administrasiekoste in verband met droogte-noodleniging, pagters, voorskotte | 20,000 |
| e. (Pos 31: Posterye) Verhoogde koste deur blanke arbeiders (uit Inkomste) vgl. l. | 3,000 |

[1] £976,464 is aan 34,186 blanke inwoners van die Unie aan ouderdomspensioene uitbetaal. Die geskatte blanke bevolking van 65 jaar en daarbo op 31 Maart 1930 was 72,740, sodat 47 percent van die blankes bo 65 ouderdomspensioene getrek het. Op 30 Junie 1930 was dit selfs 48.7 percent. Sedert 1931 word egter strenger ondersoek na die behoeftigheid ingestel.

| | |
|---|---|
| f. (Pos 32: Publieke Werke) Verhoogde koste deur blanke arbeid £13,000; daarvan uit Inkomste | 9,000 |
| g. (Pos 38: Arbeid) Kraamtoelaes, dokters, ens. | 5,000 |
| h. Uitgawes weens werkloosheid; voorskotte | 232,000 |
| i. (Pos 39: Noodleniging) Daarvan vir paaie in Namakwaland £93,000) | 99,000 |
| Totaal uit Staatsinkomste | £1,748,000 |

*B. Uit Leningsfondse.*

| | |
|---|---|
| k. (Pos B: Publieke Werke) Verhoogde koste deur blanke arbeiders (uit Lenings); vgl. f. | £4,000 |
| l. (Pos C: Posterye) Verhoogde koste deur blanke arbeiders £15,000; daarvan uit Lenings | 12,000 |
| m. (Pos D: Lande en Nedersetting) Uitgawe, veral vir voorskotte en ontwikkeling van nedersettings (koste van grond nie ingereken nie) | 47,000 |
| n. Verliese afgeskrywe: laer waardering van gekoopte grond | 10,000 |
| o. Afskrywings op terugbetalings (hoofsom rente, huur) | 52,000 |
| p. (Pos E: Besproeiing) Afskrywings op lenings (hoofsom £142,000; rente £73,000) | 215,000 |
| q. (Pos F: Plaaslike Werke) Toelaes aan prov. administrasies vir padaanleg | 314,000 |
| r. (Pos H: Bosbou) Verhoogde koste weens blanke arbeiders (daarvan £42,000 vir geboue en wateraanleg op bosnedersettings) | 98,000 |
| s. (Pos M: Arbeid) Algemene maatreëls tot bestryding van werkloosheid (paaie £30,000; algemeen £31,000; lenings aan prov. administrasies £35,000; besproeiingswerke £90,000) | 186,000 |
| t. Skulde aan pagters afgeskrywe | 8,000 |
| u. (Pos O: Noodleniging) Hulp volgens Droogtenoodlenigingswet No. 25, 1927 | 92,000 |
| Totaal uit Leningsfondse | £1,038,000 |
| Totaal uit Inkomste en Lenings | £2,786,000 |

Die totale staatsuitgawes van die Unie in dié jaar het £36,064,000 bedra (uitgawes vir Spoorweë en Hawens nie inbegrepe nie).

*Suid-Afrikaanse Spoorweë en Hawens.*

Sedert 1925 het die Departement van Spoorweë 'n konsekwente politiek gevolg van aanstelling van „blanke arbeiders'' vir werk waarvoor vroeër hoofsaaklik nie-blankes gebruik is, en teen enigsins hoër lone. Tussen 31 Maart 1924 en 31 December 1928 het die aantal „blanke arbeiders'' gestyg van 4,760 tot 15,878.

Dit is egter nie moontlik om uit die Auditeur-Generaal se verslag van die Spoorweg-rekeninge te bereken met hoeveel die uitgawes hierdeur verhoog word nie.

Volgens 'n mededeling van die waarnemende Hoofbestuurder van Spoorweë (Augustus 1931) word geen afsonderlike statistiek van die lone van blankes en nie-blankes opgestel nie, sodat geen regstreekse en sekure berekening van die koste van blanke en nie-blanke arbeiders gemaak kan word nie. Die oogmerk van die Administrasie, skryf hy, „is nie om eenvoudig aan blankes werk te gee wat tevore deur nie-blankes verrig is nie, dog veelmeer om 'n organisasie op te bou waarin die gebruik van blankes vir hande-arbeid („manual work'') ekonomies doeltreffend is, al mag die loon per kop hoër wees. Dit spreek vanself dat dié oogmerk nog nie ten volle verwesenlik is nie, maar buiten enige twyfel staan dit reeds vas dat die verhoging van koste, deur die gebruik van blankes in plaas van naturelle, kleiner is as die verskil tussen die loon van dieselfde aantal blankes en naturelle. Algemeen word minder blankes aangestel as die aantal naturelle wie se plek hulle inneem; die groter intelligensie en oorleg van die blankes lewer 'n gunstiger arbeidsproduk per werker as in die geval van die nie-blanke verwag word of verkry word.''

*Provinciale uitgawes.*

Volgens die provinciale auditeursverslag was die gesamentlike uitgawes van die vier provincies vir Armesorg in 1929-30 nog £104,000, en vir Liefdadigheidsinrigtings £65,000.

Die provinciale administrasies was so vriendelik om vollediger berekenings te gee van die totale uitgawes uit provinciale gelde, ten bate van die armer deel van die blanke bevolking,

in die jaar 1929-30.[1] 'n Baie klein percentasie van dié somme is aan die nie-blanke bevolking bestee; die meeste in die Kaapprovincie.

Tabel 2. — Provinciale uitgawes (1929-30), hoofsaaklik vir die armer blanke bevolking.

*Kaapprovincie.*

| | | |
|---|---|---|
| 1. | Hulp aan armes (rantsoene, mediese hulp, vervoer); vir rantsoene alleen £22,150. | £24,800 |
| 2. | Droogte-noodleniging (Administrateursfonds); toelaes plaaslike besture vir blanke arbeiders | 6,200 |
| 3. | Subsidie aan liefdadigheidsinrigtings ens. | 23,100 |
| 4. | Sekundaire onderwys, losies en vervoer | 33,550 |
| 5. | Uit toelaag van Unie-regering vir paaie | 1,040 |
| 6. | Toelae aan kosthuise vir behoeftige kinders | 180,100 |
| | Tesame (behalwe hospitale ens.) | £268,790 |

*Transvaal.*

| | | |
|---|---|---|
| 1. | Hospitale (Hulptoelae van £4,086 ingesl.) | £174,034 |
| 2. | Rantsoene aan armes | 11,260 |
| 3. | Mediese hulp aan blanke armes | 9,770 |
| 4. | Voeding van behoeftige skoolkinders | 6,426 |
| 5. | Algemene armesorg (blankes) | 5,795 |
| 6. | Hulptoelaes tot liefdadigheidsfondse | 28,634 |
| 7. | Volksgesondheid (Wet No. 36, 1919) | 2,611 |
| 8. | Werkverskaffing aan halfbekwames | 2,189 |
| 9. | Lenings vir aanstelling van werkloses op paaie | 31,243 |
| | Tesame | £271,962 |
| | Behalwe hospitale | £97,928 |

[1] In die verstrekte gegewens word hieronder die uitgawes ten bate van behoeftige leerlinge nie eners gegee nie. Vir hierdie saak word die leser verwys na MALHERBE, Hoofst. VI, A, ii (c).

*Oranje-Vrystaat.*

| | | |
|---|---|---|
| 1. | Algemene armesorg (vrye mediese behandeling ingesl.) | £42,000 |
| 2. | Beurse vir huisvesting van behoeftige leerlinge | 13,000 |
| | Tesame (behalwe hospitale en liefdadigheidsinrigtings) | £55,000 |

*Natal.*

| | | |
|---|---|---|
| 1. | Geneeskundige en hospitaaldienste, ens. (Distriksgeneeshere £1,154; Rantsoene £582; Vry opname in hospitale £53,142; Toelaes aan liefdadige inrigtings, insl. hospitale £13,265) | £68,143 |
| 2. | Behoeftige leerlinge (Vry kosthuise, kosthuisetoelaes £7,953; Vry maaltye £4,897; Boeke en klere £1,909; Vervoerkoste £1,460) | 16,219 |
| 3. | Uit toelaag van Unie-regering vir paaie | 2,247 |
| | Tesame (alleen vir blankes) | £86,609 |

**Literatuur:**

Z. A. Republiek. *Notulen van den Eersten Volksraad*, Zitting 1897, Art. 110 en volgende.

Transvaal. *Report of the Transvaal Indigency Commission*, 1906-08 (T.G. 13 — '08).

*Minutes of Evidence, Transvaal Indigency Commission*, 1906-08. (T.G. 13 — '08).

Cape of Good Hope. *Report of the Select Committee on the Poor White Question.* (A 10 — '06).

Verslag, Arm Blanke-Kongres, Cradock. (*De Burger*, Kaapstad, November 1916).

Verslag, Gesamentlike Kongres oor die Arme Blanke Vraagstuk. (Nasionale Pers, Bep., Bloemfontein, 1923).

W. Macmillan, *The South African Agrarian Problem*, Johannesburg 1919.

W. Macmillan, *Complex South Africa*, London 1930.

## HOOFSTUK II.

## BOERDERY EN GRONDBESIT.

**Verspreide vestiging en veeboerdery.**

Toe nuwerwetse ekonomiese voorwaardes nie lank voor die einde van die 19de eeu Suid-Afrika skielik oorval het — met 'n gelduitkyk, met myne en stede en spoorweë, met 'n instroming van modern dinkende vreemdes — toe was dit begryplik dat veral die ou plattelandsbevolking van die binneland, met sy pioniers-oorlewering, 'n aanpassing met moeite moes vind. Die feit dat „Boer'' die nasionale benaming van hierdie bevolking geword het, in teenstelling tot die latere inkomelinge, is alreeds 'n aanduiding dat die Afrikaanssprekendes oorwegend 'n boerevolk was. Die aard van hulle vestiging en die manier van hulle boerdery werp dus baie lig op die vraagstukke wat hier beskou word.

Die oorwegende en tradisionele vorm van vestiging op die platteland was by ons, behalwe gedeeltelik in die vroegste boerenedersettings naby die Kaap, in die vorm van alleenstaande, afgesonderde boerderye, dikwels baie myle ver uitmekaar, en feitlik sonder enige onderlinge band of organisasie. In 'n sekere opsig is dit histories merkwaardig, want alhoewel alleenstaande hoewes juis in dele van Nederland gewoon was, was tog in die stamlande van die vroegste koloniste die landelike vestiging grotendeels in die vorm van gemeenskappe, dus as samehangende groepe. Soortgelyke landelike gemeenskappe sien ons, in 'n primitiewe vorm, ook by die Bantoestamme van Suid-Afrika.

Ons stelsel van individuele en verspreide vestiging het wel selfstandige en selfgenoegsame pioniere gevorm, maar het hulle ook dikwels eiegeregtig en dwarstrekkerig en onmaatskaplik laat word. En ongelukkig is ook deur die staat geen organisasies geskep waardeur ons landelike bevolking in die geleentheid gestel is om onderling te beraadslaag en te besluit oor gemeenskaplike belange nie. Afgesien van die Kaapse Afdelingsrade (wat tog nie geskik was om die mense samewerking te leer nie) bestaan daar vir die plattelandsbewoners in Suid-Afrika geen vorm van plaaslike bestuur nie, soos b.v. die dorpe en stede het. Sonder twyfel is baie van die moeilikhede van landbou-koöpe-

rasie, en van ander organisasies in die gemeenskaplike belang, aan hierdie gebrek te wyte.

Die wyd verspreide vestiging van die koloniste sedert die begin van die 18de eeu is veral beïnvloed deur ons land se aardrykskundige voorwaardes. Daarnaas deur die afwesigheid van 'n digte inboorlingbevolking wat die vinnige uitbreiding kon stuit — totdat die blanke trek in die ooste gebots het teen die aanrukkende Kafferstamme, en toe noordwaarts opgeswaai het. 'n Derde rede was die kortsigtigheid van baie van die Oos-Indiese Kompanjie (1652 — 1795) se maatreëls, veral die grondpolitiek en handelspolitiek.

Weens die bemoeiinge met die handel, weens belastings op produkte van die grond en weens die wisselvallige mark het die boere vroeg in die 18de eeu al meer en meer afkerig geword van saaiery en wynbou, en hulle veral op veeboerdery toegelê. Hiervoor het hulle, in die reël in meer afgeleë dele, weiding gehuur van die Kompanjie, dikwels net vir 'n deel van die jaar. Toe sedert 1717 feitlik geen eiendomsgrond meer uitgegee is nie, was vir die nuwe koloniste of vir boereseuns die enigste weg om 'n boerdery te begin, om sulke weiding-grond te huur, dus om 'n sogenaamde „leningsplaas'' aan te vra waarvoor 'n jaarlikse huursom betaal moes word.[1] Die boer het dus regtens nie eienaar geword nie, ofskoon hy byna sonder uitsondering ongestoord gebly het solank die huur gereëld betaal word, en dit spoedig selfs toegelaat is dat hy sy opvolger (by erfenis of verkoop) aanwys. Tog is dit te begrype dat met hierdie stelsel die gehegtheid aan die grond swakker geword het en mense makliker getrek het, veral waar veeboerdery die hoofsaak was.

Maar toe die koloniste uit die ouer dele verder getrek het, het hulle àl meer plase begin okkupeer waar die reënval swakker en standhoudende oop waters skaarser was, sodat saaiery — ook weens die afstand van die mark — hoogstens vir eie gebruik plaasgevind het. Die natuurlike omstandighede en die uitgestrekte veld wat vir weiding nodig was, het dus 'n vinnige verstrooiing van die koloniste, ver uitmekaar, grootliks bevorder. Iedereen wat 'n klompie vee besit het, kon maar sy eie leningsplaas aanvra. Dwarsdeur die 18de eeu het hierdie proces voortgegaan en voor die einde van die eeu was daar al bewoonde plase anderkant Algoabaai in die ooste en naby die huidige Colesberg in die noorde. Buiten die Kaapstad was daar in 1800 hoogstens vyf plekke wat as dorpies beskou kon word, en selfs

---

[1] Van der Walt, „*Ausdehnung der Kolonie am Kap der Guten Hoffnung* (1700—1779)," Berlin 1928, bl. 34 volg., 47 volg.

daar het die paar ambagsmanne en handelaartjies dikwels hulle watererwe bewerk en vee op die dorpsveld of buite gehad.

In 1805, toe die Kolonie omtrent 120,000 vk. myle beslaan het, was die totale blanke bevolking (sonder die garnisoen) 25,757 siele maar hiervan het 6,273 in Kaapstad gewoon. Minder as 20,000 blankes, nie eens een op elke 6 vk. myl nie, het dus die buitedistrikte bewoon.[1] Kaapstad was feitlik die enigste invoer- en handelsplek; en dit is te begrype dat die boerdery in die afgeleë distrikte nie alleen baie extensief was nie — met groot lappe ongeokkupeerde staatsgrond tussen die bewoonde plase in — maar ook in hoofsaak selfversorgend was. Die buiteboere het vir hulle gebruik soveel as moontlik self gewen en self vervaardig, en so min as moontlik gekoop.

Die leningsplaas, oorspronklik blykbaar bedoel vir 'n veepos waarheen boere tydelik met hulle vee kon trek, en waar die familie self nie vas sou woon nie, het dus 'n permanente instelling gebly en die woonplaas self geword, nieteenstaande al die kritiek wat later deur verstandige ambtenare geuiter is. Daar dit nie eiendom was nie, kon dit onder die kinders nie verdeel word nie, en die natuurlike gevolg was dat die meeste vaders self betyds verdere plase aangevra het of dat die seuns uitgetrek en grond gesoek het. Eers in 1813 het 'n proklamasie van Sir John Cradock die feitlike onherroepbaarheid van die leningsgrond, wat deur die gebruik al ingewortel was, ook regtelik bevestig deur die instelling van „ewigdurende erfpag.'' Sedert dié tyd is in Suid-Afrika, ook in die latere Voortrekkerstate, alle grond deur die staat uitgegee teen ewigdurende erfpag, wat in die praktyk nie van eiendom verskil nie; te meer daar die jaarlikse rekognisie dikwels selfs afgelos kan word.

**Die boerelewe van die binneland.**

Onder lewenstoestande soos hier beskryf is, kon 'n blanke arbeidersklas nie eintlik ontstaan nie. Enige man, met 'n bietjie ondernemingsgees, kon deur 'n paar jare diens as kneg (soms as „meester''[2]) sy eie troppie vee verdien en dan grond aanvra

---

[1] Theal, *„History of South Africa since 1795,"* I, bl. 135; *Verslag, Kaapse Census* 1891, bl. ii.

[2] In 1929 het ek in die Boesmanland nog 'n groot veeboer aangetref, in Holland gebore, wat 1883 as plaas-skoolmeester in Piketberg begin het teen 'n betaling van £5 die maand en die helfte van die 10s. wat vreemde kinders aan sy werkgewer as maandelikse skoolgeld moes betaal. Hy het van die begin af vee bymekaar gemaak en 1890 al vergoed sy amb as meester opgegee om te gaan boer.

om self te boer. Buitendien was die Hottentotte, met hulle armoedige en primitiewe lewenswyse, meestal maar alte bly om, terwille van die gereelde kos, as veewagters in diens van die blankes te tree. En in elk geval kan niemand vee-oppas, onder ons omstandighede, as 'n baie verheffende soort van arbeid vir 'n blanke beskou nie.

Slawe het by die oorwegende veeboerdery op geïsoleerde plase in die binneland, dit spreek vanself, maar 'n klein rol gespeel. Hulle was buitendien te duur daarvoor. Die ouer vorm van veeboerdery, waarby die natuur self die hooffaktor was, het vir vaste en gereelde arbeid eenvoudig geen geleentheid gebied nie. Waar veld volop was en trek na beter weiding buitendien altyd moontlik, daar was dit ekonomies die doelmatigste om met die geringste arbeid die grootste moontlike resultaat te probeer bereik.

Dit moet egter nie vergeet word dat in die ouer selfversorgende lewe die boer nie net boer was nie, maar in baie gevalle ook messelaar en timmerman, leerlooier en skoenmaker, smid en wamaker. En waar 'n voldoende reënval of beskikbare leiwater dit moontlik gemaak het, daar het die ouer boerebevolking meestal baie moeite gedoen om lande en tuine aan te lê en te bewerk. Lank nog was dit algemeen 'n saak van eer om self die eie brood te wen. Om die waarheid te sê, is dit histories sekerlik 'n krasse oordrywing om die boere van die buitedistrikte tot in die eerste helfte van die 19de eeu te beskrywe as byna net veeboere en as eensydige vleiseters. Die rigting van die kolonisasiebeweging en die tradisie — tot vandag toe nog — van die ouer vestigingstreke bewys dat saaiery en tuinery 'n baie vername rol gespeel het. Veral in die suidelike Kaapprovincie kan ons dit nog sien — van die Breëriviervallei tot aan die Gamtoos, in die Klein-Karo, aan die noordhange van die Swartberge, in Langkloof; maar ook waar die Karo meer lopende water gehad het, soos in die Kamdebo, langs Sondagsrivier (Graaff-Reinetdorp self) en by Somerset-Oos. En by die keuse van die oudste vestigingsplekke in die Transvaal blyk die belangrykheid van hierdie gesigspunt — die moontlikheid van tuine en lande — besonder duidelik.

Die produksie van graan en tuinery-voortbrengsels vir die mark was weens die klein aanvraag en die groot afstande feitlik uitgeslote. Af en toe was 'n ruilhandel in speciale produkte soos drank en rosyntjies, lemoene, droë vrugte en tabak moontlik onder ander boere wat dit nie kon wen nie; maar ook dit is bemoeilik deur die feit dat die boere wat gesaai en geplant het,

baiekeer self veebesitters was. Uit slagvee—in die Kaapse buitedistrikte hoofsaaklik kleinvee — het die boere dus veral hulle matige geldinkomste gemaak. Veral in Kaapstad en deur die skepe wat daar aangeloop het, was daar 'n gereelde aanvraag na lewendige slagdiere. Ons moet onthou dat voor die dae van die Suezkanaal, toe verkoeling van vars voedsel ook nog onbekend was, die hele skeepvaart van die wêreld na die Ooste en na Australië om die Kaap moes gaan.

**Trek met vee en jag.**

Van die vroegste tye af het jag in Suid-Afrika in die nouste verband gestaan met die lewenswyse van die grensboere. Vroeg in die 18de eeu al is die skietliksense en die weidingliksense vir Kompanjiesgrond (dus uitgifte van leningplase) in een register ingeskrywe, die sogenaamde „Wildschutte"-boeke.[1] En tot in die allernuutste tyd, in noordelike distrikte soos Potgietersrust en Zoutpansberg, speel jag as ekonomiese werksaamheid, nog 'n groot — in baie opsigte 'n nadelige — rol. Jag het vir eie gebruik vleis gelewer, vars sowel as gedroog (biltong), verder rieme, swepe, velle om te looi. Dit het dikwels ook die eerste en byna enigste geldinkome verskaf deur die verkoop van ivoor en volstruisvere, swepe, sambokke, velle, horings. Die feit dat die suidelike Afrika waarskynlik die rykste wildland was wat ooit gesien is, het noodsaaklik 'n groot invloed uitgeoefen. Die baanbreker kon onbesorg die onbekende wêreld indring, want vleiskos, tenminste, sou hy orals kry. Die jagter was gewoonlik die eerste padvinder gewees vir die witmense se trek na oos en noord.

Die trek met vee gedurende sekere tye van die jaar het, soos aangetoon, sedert die begin baie met jag saamgegaan. Vir die koue wintermaande of vir die droë tyd het baie boere gereeld met hulle vee getrek. Dikwels het dit die gewoonte geword dat die hele huisgesin saam trek en tydelik in waens en tente of in eenvoudige riet- of matjieshuise staan. Ekonomies was dit onder die tydsomstandighede, toe veld nog volop was, beslis 'n doelmatige stelsel, en vir die vee baie bevorderlik. Maar sonder twyfel het dit ook daartoe bygedra dat die beskawingseise steeds minder en eenvoudiger geword het, en dat die bewerking van die grond, met sy veel bestendiger arbeidsbehoefte, baie afgeskeep en verminder is.

Hierdie kort oorsig van die ontwikkeling en karakter van die ouer vorme van vestiging en boerdery was daarom nodig,

[1] Van der Walt, t.a.p., bl. 20.

omdat dit tot in die nuutste tyd die rigting van ons landelike lewe beinvloed het — op enkele plekke selfs tot vandag toe in hoofsaak nog onveranderd aanwesig is. Toe in die jare 1835—1838 'n aansienlike aantal Hollandssprekende boere die Britse Kolonie verlaat het om oorkant Grootrivier en Drakensberg en Vaalrivier hulle eie bestuur te vestig, toe was hulle ekonomiese en maatskaplike toestand soos hier beskryf is; want 98 percent van die trekkers het uit die Kaapse grensdistrikte soos Graaff-Reinet en Uitenhage gekom.[1] Op hulle nog meer afgeleë, nuwe woonplekke is die pionierslewe lank nog voortgesit.

**Uitgifte van grond in die Voortrekkerstate.**

In die nuwe state in die noorde is die grondbesit gereël volgens Kaapse gebruik. Iedere oorspronklike intrekker kon 'n stuk grond wat nog nie deur 'n ander opgeneem was nie, vir hom uitsoek en dan aanvra dat dit gemeet en in sy naam geregistreer word. Op elke plaas was dan 'n vaste rekognisie („rekonie'') betaalbaar. Die oppervlakte is vereers — ook volgens Kaapse stelsel van oor die honderd jaar — ru-weg vasgestel deur te perd van die middelpunt, wat gewoonlik die plek van opstal by goeie water was, vir 'n halfuur na elkeen van die vier rigtings op 'n stap te ry.[2] In die Notule van die Natalse Volksraad[3] word hierdie methode uitdruklik vermeld. Aan die oorspronklike intrekkers, wat voor 'n bepaalde dag al in die land was, is in Natal, sowel as later in die Transvaal, reg op twee plase verleen. Die gedagte was blykbaar — soos in die Transvaal algemene gebruik was — dat die een die woonplaas, die ander 'n veeplaas vir verwisseling van veld (in die Transvaal gereeld 'n Bosveldplaas) sou wees. Ook in die gebied tussen die Oranje- en Vaalriviere was okkupasie met daarop volgende registrasie, onder verpligting om die jaarlikse erfpag te betaal, die erkende manier van grondverkryging (vgl. Proklamasie van Sir Harry Smith van 23 Maart 1848).

Volgens die geaardheid van die plekke wat in die Transvaal vir die oudste vestigings uitgesoek is, lyk dit wel asof die pioniers dáár met 'n effens ander tradisie gekom het as dié van die Vrystaat. Dit sou histories interessant wees om dié saak nader te ondersoek. In alle geval is dit opmerklik dat die oudste

[1] THEAL, „*History of South Africa since 1795,*" Vol. II, p. 218.

[2] Die grootte was gemiddeld 3,750 morge. Die erfpag op ou eiendomsplase in die Suid-Afrikaanse Republiek was 10s. vir 'n plaas van 3,750 morge of minder; 2s. 6d. vir elke 100 morge daarbo.

[3] G. S. PRELLER, „*Voortrekker-Wetgewing,*" Pretoria, 1924, bl. 55.

plase van die Transvaal veel meer weens hulle geskiktheid vir natlei-lande as weens goeie veld uitgesoek is, meer tussen heuwels en berge as in die ope vlaktedele. Die oudste vestiging was in die distrikte Potchefstroom, Rustenburg, Pretoria, Zoutpansberg, Lydenburg, terwyl die eintlike Hoëveld (vandag die voorste boerderystreek van Transvaal) voor 1880 nog feitlik onbewoon was, ofskoon dieselfde aard grond in die Vrystaat lankal geokkupeer was.

Veral in die noordoostelike Vrystaat het families uit die ou distrik van Swellendam (wat in hoofsaak die gebied tussen die see en die Swartberge beslaan het en al lank nie meer 'n grensdistrik was nie) 'n groot rol gespeel. In elk geval het in die Vrystaat minder oorspronklike Voortrekkers agtergebly, en onder die oudste ambtenare en leiers van die republiek (vanaf 1854) is daar opvallend baie wat nie Voortrekkersname het nie.

Hierdie punt is nogal van betekenis, want terwyl die verskynsel van plattelandsverarming in die Vrystaat meer ooreenkoms vertoon met die van die noordelike Kaapprovincie, moet in die Transvaal 'n groter verskeidenheid van vorme en oorsake vasgestel word. Geografiese verskille, die langer duur van die pionierstadium, meer oorlogstoringe, die goudontdekkings met hulle aanlok van armes van elke deel — dit alles bied nog nie 'n voldoende verklaring hieroor nie.

## Opvattings oor grondbesit.

In die Transvaal, meer as in enige ander provincie, staan die ondersoeker ook voor die volgende teenstrydigheid, en dit by persone van die oudste Transvaalse families: Aan die een kant 'n onbesorgdheid oor grondbesit; aan die ander 'n vassit op nou besproeiingsgronde.

Altyd weer tref jy mense aan wat blykbaar aan die grond glad nie geheg was nie, selfs onverskillig om grond te besit. Daar is mense by wat in 20 jaar tyd op tien of twaalf verskillende plekke, dikwels in een distrik ná die ander, gewoon het. Nie dat hulle soos die trekboere van die Kaapse Noordweste deur natuurlike omstandighede gedwing word om agter die veld aan te trek nie, maar deur 'n soort rustelose onbestendigheid. Onder hulle is daar wat nog verniet hulle „burgerreg"-plaas kon kry, maar dit nooit aangevra het nie, of so gou as moontlik vir 'n appel en 'n ei weer verkoop het.

So het ek in die distrik Middelburg 'n baie sympathieke type van die ou Transvaler (82 jaar oud, en nog fluks te perd) leer ken wat feitlik sy hele lewe op vreemde grond geleef het. Eenmaal het hy 'n burgerreg-plaas ontvang, maar dit somaar

weer verkoop vir £6 („en dit papiergeld,'' voeg hy self daarby). Eenmaal het hy op Nylstroom 'n paar erwe onder water gehad en enige jare daar geboer, maar dié toe eenvoudig, toe sy lemoenboompies net in drag kom, laat staan; en ook niks gedoen toe hy hoor dat die erwe weens agterstallige, rekonie sou opgeveil word nie. Jare lank het hy op ander se grond geboer en eindelik 'n erf op die Mapogsgronde gekry. Ná die Engelse Oorlog het hy hierdie perceel verkoop en 'n ruk op die Arbeidskolonie Lagersdrift gewoon. As man van sowat sestig besluit hy toe om op goed geluk na Rhodesië te trek, en verruil sy beeste vir 'n span donkies; maar kort deuskant die Limpopo het hy hom bedink en weer omgedraai. Vandag woon hy by sy kinders, wat ook maar arm is. Dog met gelukkige tevredenheid verklaar hy dat hy bly is dat hy so oud geword het: „Ek het darem baie plesier in my lewe gehad.''

Volgens hom was dit in die ouer dae, veral tussen 1860 — 1890, onnodig om oor eie grond te sukkel. Daar was baie mense, met goeie plase, wat bly was as jy op hulle grond kom woon; moontlik was jy selfs ryker as die plaaseienaar, en — „julle was ewe baas gewees.''

Dit is maar een voorbeeld van baie wat onder my aandag gekom het; veral in die noordelike Bosveldstreke is nog verskeie sulke manne aangetref. En dit maak vir ons duidelik hoe die posisie van die „bywoners,'' mense wat verlof kry om by ander op hulle grond te woon, in 'n tyd van ruime grondbesit feitlik geen maatskaplike of ekonomiese minderwaardigheid meegebring het nie. Verskeie van die ou Transvalers het ook nie van die woord „bywoner'' in dié verband gehou nie. „Ons het gesê ons kry v e r g u n n i n g op 'n ander se plaas.''

Herhaaldelik is verklaar dat dit in die ouer tyd feitlik voordeliger was om nie eie grond te hê nie: jy betaal nie rekonie nie; jy het minder beslommernis; jy is nie aan een plek gebonde nie. In die pioniersperiode toe, afgesien van die allerbeste plase, grond van gemiddelde bruikbaarheid nog orals oopgelê het en òf as „burgerreg'' aangevra òf vir baie min geld van die eienaar gekoop kon word, is so 'n opvatting wel begryplik.

Mnr. P. Steynberg, wat twintig jaar 'n belangryke betrekking by die „Oceana Land Company'' beklee het, het vertel hoe iemand wat in Waterberg effens afgeleë gewoon het, die helfte van sy plaas verniet aan 'n ander gegee het, net dat hy daar moet kom woon; en hoe Verdoorn, een van die eerste grondspekulante, wat honderde plase opgekoop het, omstreeks 1880 burgerreg-plase geruil het vir 'n ou sytabberd, b.v., of vir ses

„bentwood''-stoele en 'n bietjie krale, en soortgelyke kleinwaardes.

'n Man wat nogal verder gekyk het as die meeste, en grond bymekaar gemaak het vir sy kinders, wou omstreeks 1875 nie 18 osse gee vir 'n groot plaas in die streek van die huidige Witbank nie — „want die osse kan jy darem inspan.''

Hierdie soort uitkyk het natuurlik op 'n sekere stadium orals in Suid-Afrika bestaan. Mnr. Tom BARRY van Ficksburg vertel b.v. van welvarende en verstandige mense wat omstreeks 1870 in Harrismith nie grond wou koop nie, toe die morg nog 1s. tot 1s. 6d. gekos het, omdat dié uitgawe vir hulle dooie kapitaal gelyk het. In die Transvaal het egter die pioniersuitkyk die langste bestaan, terwyl die ontdekking van goud daar weer die skielikste omswaai veroorsaak het. Dog vandag nog vind 'n mens in die afgeleë bosvelddele van Marico, Rustenburg, Waterberg, Potgietersrust en Zoutpansberg die nakomelinge van daardie klas; wat nou wel dikwels probeer om grond te kry, maar gewoonlik nie daarop gevestig kan bly nie.

**Die opsny van plase.**

Soos reeds gesê, vind ons in die Transvaal egter ook, en dit juis in die streke van ouer vestiging, die teenoorgestelde verskynsel, dat mense op saaigrondjies, waar die natuurlike voorwaardes daarvoor aanwesig is, dig opmekaar bly woon — vandag dikwels baie armoedig en agterlik.[1]

'n Mens sou kan dink dat dit meer 'n latere verskynsel is, 'n gevolg van die natuurlike bevolkingsaanwas en die opraak van goedkoop grond. Sonder twyfel het dit hierby 'n rol gespeel, soos ook in die ander provinsies. Maar dié stelsel gaan in die Transvaal terug na die dae toe daar selfs nog ruim grond was. Aan die grense van Mapogsland (Middelburg) is daar 'n plaas, Witpoort, van iets oor die 2,000 morge wat in 1874 gesamentlik deur 'n 20 huishouens, die meeste blykbaar uit Potchefstroom en Rustenburg, by die Landdros van Lydenburg gekoop is en met beeste betaal. Die besproeibare grond is in afsonderlike percele op naam van elke eienaar getransporteer, terwyl die veld onverdeeld gebly het vir gemeenskaplike weiding en houtkap.

Op twee aangrensende plase is daar 'n soortgelyke stelsel, alhoewel ek nie weet wanneer hulle aangelê is nie. Maar effens later, in 1883, is deur die Republiek self aan 'n paar honderd burgers van die Mapog-kommando op die sogenaamde Mapogsgronde percele van 8 morge elk toegeken, met gemeenskaplike gebruik van die onverdeelde veld; en ofskoon dié percele persoonlik geokkupeer moes word, het 'n paar honderd huisgesinne

[1] Vgl. WILCOCKS, bl. II — 15 en volg.

hulle daar gevestig. (Vandag is daar 335 percele van 12 morge, en sowat 38,000 morge veld).

'n Soortgelyke vorm van grondgebruik het natuurlik al op die meeste ouer dorpe (in die Kolonie reeds) bestaan. Die dorpe het in vroeër tye meestal 'n sterk landboukarakter gehad; want ook daar kon die erfhouers vee op die dorpsveld hou. Die onderskeid was net dié dat die dorpserwe in die reël kleiner was en aanmekaar gelê het.

By die verdeling van grond onder erfgename in die ouer Transvaalse distrikte (net soos veel vroeër al in die Klein-Karo en in Langkloof) is dikwels net die lande gesny, terwyl die veld vir gemeenskaplike beweiding gebly het. Orals in die ou distrikte Potchefstroom, Rustenburg, Pretoria, is daar talryke plase wat vandag op dié manier gebruik word, ofskoon van die ou families dikwels maar min afstammelinge nog 'n deel besit.

In die vestigingsgeskiedenis van Suid-Afrika se „Boere" het die alleenstaande p l a a s en die tradisie van baie ruimte die hoofrol gespeel; en uit die gesigspunt van die deurdring van die Europese beskawing moet die waarde hiervan beslis hoog geskat word. Maar dwarsdeur het hiernaas nog, soos 'n dun stroompie, die oorlewering van die e r f,[1] die klein grond veral vir tuinery, deurgeloop. Hoofsaaklik by dorpstigtinge,[2] maar ook in enkele groepnedersettings tref ons dié beginsel aan; en blykbaar het die idee sy invloed gehad by die honderde onder-

---

[1] H. LICHTENSTEIN, „*Reisen im südlichen Africa, 1803—1806,*" Berlin 1811, I, bl. 302: „Koloniste-families wat hulle op regeringsgrond gevestig („angebaut") het en.... die gebruik van die goewernementsweiveld geniet.... Sulke vestiging op vreemde grond sonder landerye word hier 'n ‚erf' genoem. Gewoonlik is dit net 'n huisie, met 'n klein tuin daarnaas, waarvoor 'n geringe grondhuur aan die eienaar van die geheel betaal word. Sulke erwe is die woonplek van die meeste ambagsmanne en winkeliers in die dorpies Stellenbosch, Roodezand, Swellendam en Graaff-Reinet. Dikwels kry jy hulle ook enkeld tussen en naas die leningsplase.... Op sommige plekke maak egter die watergebrek die nedersetting van verskeie families op een en dieselfde plek onmoontlik."

[2] By die stigting van Pietermaritzburg is vroeg in 1839 bepaal: „Ieder erf eigenaar zal ook gehouden zyn, zyn erf, binnen den tyd van twee maanden te besaayen of te beplanten, met kostbare Graan of Planten; Alsmede.... dezelve behoorlyk te beveiligen, voor schade, te zeggen, met een sooyen wal te ommuren, dan wel met palen toe te planten." (PRELLER, „*Voortrekker-Wetgewing,*" bl. XVII). Die ou Voortrekker Wessel Wessels, wat as opgeskote seun aan die Groot Trek deelgeneem het, het my in 1914 vertel dat die mense wat hulle op Winburg gevestig het (1837) daar „geboer" het.

verdeelde plase in die ouer woondistrikte van die Transvaal, waar die lande verdeel is en die veld as gesamentlike weiveld gebly het.

Dit moet erken word dat in hierdie laasgenoemde geval onverstandig sny, te klein verdeling, en onverdeelde (dus sleg besorgde) veld meestal tot agteruitgang gelei het — veral waar familielede deur vreemdes uitgekoop of weens skuld uitgedruk is. En tog sou dit vir die ontwikkeling van die landbou self 'n voordeel gewees het as daar eertyds 'n sterker tradisie van kleiner, deeglik bewerkte grondbesit voortbestaan het; as in die geskikte streke digter nedersetting — waaraan die Afrikanerboer hom vandag met moeite moet leer aanpas — nie so sterk op die agtergrond gedruk was deur die gewoonte van groot plase nie.

**Die oorerwing van grond.**

Eers ná die instelling van „ewigdurende erfpag" kon die oorspronklike „leningsplaas" verdeel word. En eers sedert betreklik moderne tye het in die streke, waar geskikte, ongeokkupeerde grond nie meer bestaan het nie, die gewoonte posgevat om die vaderlike grondbesit gelykop onder al die kinders te verdeel. Partykeer het net die seuns die grond gekry, en moes hulle aan die susters 'n sekere geldbedrag uitkeer.

Hierdie gelyke erfreg van die kinders word deur Engelse ondersoekers gewoonlik toegeskryf aan die invloed van die Romeïns-Hollandse regstelsel, met sy beginsel van die wetlike erfdeel („legitieme portie") vir elke kind. Maar waarskynlik is die sterk patriarchale karakter van die grensboere se samelewing 'n eenvoudiger verklaring; veral omdat die „leningsplaas" voor 1813 nie deelbaar was nie, en omdat die boerebevolking aan die ou gebruik vasgehou het ook nadat die wettige erfdeel afgeskaf en die Engelse beginsel van vrye beskikking van die erflater by ons oorgeneem is.

Baie algemeen is, ook vandag nog, die gesamentlike („mutuele") testament van die eggenote, gewoonlik met die volgende inhoud: „Die langslewende behou die volle ,lewensreg' (vruggebruik/*fideikommis)* van die hele boedel; en ná sy (of haar) dood word dit gelyk verdeel onder al die kinders."

Dikwels is by testament bepaal dat die erfgename, soms selfs hulle kinders, die grond nie aan vreemdes mag verkoop nie. Met die toenemende skaarsheid van grond, in die ouer vestigingsgebiede dus vroeër, het die besorgdheid vir die nageslag se grondbesit dikwels daartoe gelei dat die grond aan die eerste, en selfs die tweede en derde generasie as *fideikommis* nagelaat is, en nie as volle eiendom nie. Dit kon dus deur die eerstes

nie verkoop word nie, en geen verband kon daarop geneem word nie.

Oorgelewerde vorme van grondverkryging en -oorerwing is meestal baie taai, reeds daarom omdat dit die ouer en ouderwetse generasie is wat die grond het en daaroor beskik. Veral dus ten opsigte van die grond het die aanpassing aan veranderde ekonomiese voorwaardes oor die geheel maar baie langsaam plaasgevind onder die Afrikaanssprekende plattelandsbevolking.

**Trekboerelewe.**[1]

Nieteenstaande die beweeglikheid en die trekgewoonte onder veeboere, was 'n egte nomadiese boerelewe (in die sin dat daar geen vaste familiewoonplek is nie) in hoofsaak 'n uitsondering by ons blanke bevolking. Eie woongrond was tog die algemene reël, selfs wanneer lede van die familie, soms die hele huisgesin, tydelik die vee na ander weiplekke vergesel het.

'n Ou Transvaalse boer het b.v. beskrywe hoe die groot- en kleinvee maar 'n deel van die jaar op die woonplaas in Pretoria (wat goeie water maar swak weiding gehad het) gebly het. Sodra die somergras op die Hoëveld goed was, miskien al van Oktober af, is die perde en skape onder sorg van een van die groot seuns daarheen gestuur; Aprilmaand kom hulle terug, en van Junie tot Augustus gaan die skape saam met die beeste na die Bosveld.

In die Vrystaat het, b.v., boere van die Bloemfonteinse distrik die skape in die begin van die winter na die bossiesveld by Bultfontein gestuur; in die nawinter kom hulle terug, die ooie rus 'n bietjie op die plaas en gaan dan vir die lamtyd in Augustus na die brande in Ladybrand.

Ofskoon die gereelde seisoentrek baie verminder het, trek nog 'n aansienlike deel van die Unie se skape elke jaar. Uit 'n vooruitstrewende Transvaalse distrik soos Ermelo (ook ander Hoëveldsdistrikte) trek vandag seker nog die helfte van die skape, veral die kuddes van groter skaapboere, elke winter na warmer veld, meestal in Swazieland. Die meeste groter grondeienaars besit 'n wintersveld-plaas naas die woonplaas op die Hoëveld; party het ook nog 'n „rusting'' tussenin, wat miskien twee maande in die jaar gebruik word.

Naby die grens tussen Natal en die Vrystaat het baie van die ryker skaapboere plase aan albei kante van die berge, of huur aan die ander kant veld. Iets van dié aard kry ons ook in Namakwaland tussen die kusgebied en die Boesmanland-streek. Selfs in ou gevestigde gebiede soos Malmesbury en Caledon

[1] Vgl. WILCOCKS, Hoofst. II, veral bl. II — 9.

trek baie boere met hulle vee nog gedurende 'n deel van die jaar na die „strandveld," terwyl groot skaapboere, b.v. uit Cathcart, juis in die laaste jare in die distrik Oos-Londen vir wintersveld plase koop of huur. (Volgens die heer S. T. WAKEFIELD, oud-sekretaris van die Afdelingsraad).

Tog moet die seisoentrek al hoe meer verdwyn. Hoe moderner die boerdery, hoe minder kan die baas vir lang tye afwesig wees; en dikwels kyk vandag al gehuurde „trekboere" na die vee. Op die plase self word verder meer voorsorg gemaak vir water, vir gesaaide voeding en beskutting teen koue. Veesiekteregulasies, toegekampte paaie en stygende grondpryse het in die grootste deel van die Karo en die Vrystaat al 'n end gemaak aan trek.

Aan die ander kant het trek na meer afgeleë streke weens droogte, soos in die jare 1926 — 1928, uitgebrei. Die spoorweë het baie hiertoe bygedra, ook deur hulle verminderde tarief. So het boere uit die Kaapse Noordweste hulle skape tot na Humansdorp, na die westelike Transvaal, na Vryburg gestuur. In die eerste helfte van 1929 het ek tussen Beaufort-Wes en Willowmore 'n boer uit Laingsburg met sy hele familie en veebesit (selfs pluimvee) gekry, op pad huis-toe, nadat hy vir drie jaar rondgetrek het. In dié tyd het hy in Murraysburg, in Aberdeen en tot aan die Basoetoland-grens in die oostelike Vrystaat gestaan.

Hierdie soort trek is dus gedwonge, al mag dit deur periodieke droogtes vry gereeld nodig wees. Meer en meer word die nadeligheid daarvan besef, en vooruitstrewende boere probeer behoorlik voorsorg te maak vir droogtejare. Daar is egter streke van ons land — 'n blik op die reënvalkaart sal hulle al aanwys— waar nomadiese beweiding haas deur die natuur as die vorm van grondgebruik voorbeskik lyk. Hierdie gebied lê byna geheel in die Kaapprovinsie en sy hoeke word min of meer aangedui deur die distrikte Namakwaland, Ceres, Steytlerville, Gordonia.

In sommige dele was binne dié streek plase met bergwater, of hier en daar met sterk fonteine al betreklik vroeg beset. Maar tot naby die einde van die 19de eeu, en in distrikte soos Namakwaland en Gordonia en in die sogenaamde Boesmanland nog tot onlangs, was groot gedeeltes van die oppervlakte staatsgrond, wat nie permanente bewoners gehad het nie. Hierdie gronde is toe deur veeboere òf onder maandelikse „grasliksens" (grazing licence) òf as paggrond (vir minstens een jaar) gebruik.

Onder sulke boere het 'n klas van werklik nomadiese families ontstaan, ofskoon hulle getalle (in dié dunbevolkte streek)

nooit baie groot was nie. In hierdie dorre Noordweste het die „matjieshuis," in teenstelling tot die „muurhuis," die tydelike of permanente woning van 'n aansienlike deel van die blanke bevolking geword. Ek het mense daar aangetref wat die grootste deel van hulle lewe nooit in 'n huis gewoon het nie en wie se kinders almaal in 'n matjieshuis gebore is.

In ouer distrikte soos Beaufort-Wes, Prins-Albert, Aberdeen, Willowmore het die trekboerdery op ongeokkupeerde grond (van een waterkuil na die ander) vroeër opgehou; maar omstreeks 1890 het ook daar nog heelwat mense op paggronde geboer. In baie gevalle is pagplase (soos die leningsplase van die 18de eeu) vir jare aaneen deur een boer bewoon, wat dit dan dikwels gekoop het toe die toenemende skaarste van grond steeds meer kopers gelok het. In die noordelike Boesmanland het ek 'n familie aangetref (1929) wat al baie jare op dieselfde plek woon, daar selfs 'n put van 151 voet diep in harde klip gegrawe en 'n steenhuis gebou het, maar eers in 1917 gekoop het.

Deurdat vandag die meeste grond al private eiendom is, het die eintlike trekboere meestal verdwyn. Maar baiekeer wonder 'n mens of 'n groot gedeelte van die dorre Kaapse Noordweste ooit vaste bewoners moes gekry het; want as droogtejare kom, kan die plase hulle kuddes tog nie dra nie, terwyl die kanse om te trek, behalwe na ander dele van die land, al taamlik afgesny is. In alle geval moes plase sonder vaste water of sterk boorgate nie aan private boere verkoop geword het nie. Die grond was wel goedkoop, tien tot vyftien jaar gelede dikwels nog maar 1s. tot 1s. 6d. die morg. Maar mense wat £1,000 betaal het vir hulle grond, het tot £1,250 uitgegee om water te kry, en tog niks gekry nie.

**Reënval en bevolkings-draagkrag.**[1]

Vandag is die staatsgrond wat werklik geskik is vir vesti-

[1] Op die kaart tussen bl. 56 en bl. 57 word dié streke van die Unie aangetoon wat normaal minder as 10 duim reën per jaar kry (in die ooste en suide deur die gladde rooi lyn begrens). Tussen hierdie lyn en die gebroke rooi lyn lê die gebied met 10 — 20 duim jaarlikse reënval. Die swart stippellyn dui die skeiding aan tussen die streek wat 50 of meer percent van sy reën in die wintermaande April tot Sept. ontvang (ten weste en suide van hierdie lyn) en die streek wat 50 of meer percent in die somermaande ontvang; laasgenoemde vorm die grootste deel van Suid-Afrika. Ongelukkig was 'n kaart wat die betroubaarheid van die reënval aandui, nie verkrygbaar nie, behalwe die Transvaalse kaarte van prof. PLUMMER (*S. A. Geogr. Journal*, vol. 9, bl. 5).

ging maar baie min. Daar is wel nog 'n oppervlakte van tussen 2,000,000 en 3,000,000 morge; maar die grootste deel lê in die Kalaharie en sal in die gunstigste geval maar 'n baie dun bevolking kan dra.[1]

Die totale oppervlakte van die Kaapprovincie is 277,000 vk. myle. Hiervan val ruim 130,000 vk. myl, of sowat 47 percent, binne die gebied wat net 10 duim of minder reën gemiddeld per jaar kry. Behalwe onder besproeiing, en af en toe as 'n waagstuk in 'n uitsonderlike reënjaar, vind saaiery oor hierdie groot gebied alleen plaas in die westelike strokie naby die see, waar die grootste deel van die neerslag in die winter-halfjaar plaasvind. Daar is die oeste egter ook maar wisselvallig, en die lande word baie dun gesaai (6 — 8 morg met 'n 200 lb.-sak saad). Dog as gevolg van die geringe verdamping in die winter is die effektiewe waarde van 10″ reën hier groter as in die gebied van oorwegende somerreëns.

Maar in die Unie kry net 'n betreklike klein gebied in die suidwestelike hoek en langs die suid- en weskus van die Kaapprovincie sy meeste reën in die winter-halfjaar. Hoe verder ons na die ooste gaan, hoe kleiner word die percentasie reën wat in die winter val, maar aan die ander kant begin, heelwat verder na die ooste toe, die gemiddelde reënval ook hoër te word, alhoewel eers, ru-weg, ten ooste van die 26ste lengtegraad 'n jaarlikse gemiddelde van bo die 20 duim begin.

In die winterreën-gebied vind ons al gereelde koringboerdery in streke met 'n gemiddelde van 15 duim reën in die jaar, terwyl onder somerreëns die eintlike saaigebied (veral met mielies) eers by 'n gemiddelde van 20 — 25 duim begin.

Die bevolkingsdraagkrag van ons aarde hang dus in hoë mate van die reënval af, nie alleen van die absolute hoeveelheid per jaar nie, maar ook van die verdeling: die verdeling binne die jaar (veral tussen somer- of wintermaande) en die verdeling oor 'n reeks jare. Juis die onbetroubaarheid van die reënval maak 'n konsekwente boerderystelsel so moeilik. Op 'n plek soos Prieska, b.v., was die gemiddelde reënval oor 48 jare 9.63 duim; daarvan 6.76 duim in die ses somermaande. Maar die laagste syfer vir twaalf maande was 1.37 duim (in 1903) en die hoogste 18.71 duim (in 1907).

---

[1] Vgl. *Jaarverslag 1926/27 van die Dept. van Lande*, bl. 25 (U.G. 17 — 1928).

**Tabel 3. — Verdeling van die reënval oor die Unie.**

| Gemidd. neerslag per jaar (duim). | Gebied (vk. myl) | Verhouding tot totale oppervlakte (percent). |
|---|---|---|
| 0 — 5 | 32,460 | 6.85 |
| 5 — 10 | 98,580 | 20.90 |
| 10 — 15 | 72,630 | 15.35 |
| 15 — 20 | 72,530 | 15.35 |
| 20 — 25 | 67,830 | 14.40 |
| 25 — 30 | 56,400 | 11.90 |
| bo 30 | 71,900 | 15.25 |
| | 472,330 | 100.00 |

Van die hele Unie kry dus 43 percent van die oppervlakte gemiddeld minder as 15 duim reën in die jaar, en behalwe 'n klein deel (570 vk. myl) lê hierdie hele gebied in die Kaapprovincie.

Daar is in Suid-Afrika 'n baie noue verband tussen reënval en die grootte van plase, soos Tabel 4 aantoon.

In jonger vestigingsgebiede en ook in distrikte met belangryke skaapboerdery (vgl. Elliot, Tabel 4) vind ons egter dikwels nog relatief groter plase en minder bewoners. In Wakkerstroom, Tvl., wat 'n hoër gemiddelde reënval het as Heidelberg, Tvl., of Frankfort, O.V.S., maar waar skaapboerdery 'n groter rol speel, is die gemiddelde plaasgrootte 722 morge. (Vgl. Hfst. IV, Tabel 23).

'n Distrik van later vestiging soos Zoutpansberg, Tvl., waar die reënval van sowat 20 duim tot oor die 40 duim is (maar waar koors ook nog baie heers), het nog 'n gemiddelde plaasgrootte van 1,526 morge in 1928 gehad.

Maar algemeen is in die dele met 'n jaarlikse reënval van 15 duim en meer (waar enigsins bestendige boerdery moontlik word) die gemiddelde plaasgrootte vandag al aansienlik minder as die ± 3,750 morge wat normaal by die oorspronklike uitgifte uitgekom het as 'n perd op 'n stap dertig minute na die vier rigtinge gery is.

Tabel 4. — Gemiddelde jaarlikse reënval, gemiddelde plaasgrootte en digtheid van plattelandsbevolking in 'n aantal distrikte van die Unie.[1]

| | Reënval (duim) | Gemidd. plaasgrootte (morge) | Digtheid van plattelands-bevolking per vk. myl. Blankes 1926 | Nie-blankes 1921 |
|---|---|---|---|---|
| *A. Winterreën-gebied.* | | | | |
| Calvinia, K.P. | 5–10 | 5519 | 0.46 | 0.54 |
| Malmesbury K.P. | 10–20 | 791 | 4.11 | 6.79 |
| Paarl, K.P. | 25–40 | 155 | 7.81 | 19.60 |
| *B. Somerreën-gebied.* | | | | |
| Carnarvon, K.P. | 5–10 | 4638 | 0.37 | 0.54 |
| Philipstown, K.P. | 10–15 | 3670 | 0.50 | 1.16 |
| Maraisburg. K.P. | 15–20 | 1379 | 1.24 | 2.93 |
| Boshof, O.V.S. | 15–20 | 1066 | 1.36 | 2.27 |
| Wodehouse, K.P. | 20–25 | 623 | 3.37 | 6.83 |
| Klerksdorp, T. | 20–25 | 581 | 3.41 | 7.26 |
| Heidelberg, T. | 25–30 | 544 | 5.06 | 13.00 |
| Frankfort, O.V.S. | 25–35 | 410 | 4.74 | 10.98 |
| Elliot, K.P. | 30–40 | 416 | 3.54 | 6.54 |
| Umvoti, Natal. | 30–40 | 658 | 1.22 | 36.24 |
| Ben.-Tugela, N. | 40–50 | 174 | 3.03 | 99.46 |

[1] Bereken volgens A. D. Lewis, „*Normaal van Reënval,*" 1927. (Dept. van Besproeiing, U. G. 23— '27); Tabelle van grootte-klasse van plase deur die Direkteur van Census verstrek *(Landbou-Census 1928)*; *Rapport van die Volkstelling van 1926* (U.G. 4 — '31).

**Tabel 5. — Grootte-klasse van plase en landbougronde (dorpsgronde van 1 morg en meer waarop vir verkoop geproduceer word, ingeslote) 1928.**

| Grootte-klasse | Onder 5 morg | 5 tot 100 morg | 101-500 morg | 501-1000 morg | 1001-3000 morg | 3001 tot 10,000 morg | 10,001 mg. en meer | Tesame | Gemidd. grootte per boerdery |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| *K.P.* | | | | | | | | | |
| Aantal bedrywe | 1,117 | 6,591 | 7,171 | 5,933 | 8,336 | 4,563 | 778 | 35,613 | |
| Oppervlakte (morge) | 2,750 | 203,466 | 2,151,541 | 4,490,787 | 15,160,557 | 23,989,462 | 12,768,184 | 58,761,747 | 1656 |
| *Natal* | | | | | | | | | |
| Aantal bedrywe | 1,550 | 2,181 | 2,887 | 2,031 | 1,294 | 104 | 7 | 10,082 | |
| Opperv.(morge) | 3,460 | 58,215 | 866,959 | 1,481,533 | 2,074,741 | 454,588 | 137,488 | 5,076,984 | 504 |
| *Transvaal* | | | | | | | | | |
| Aantal bedrywe | 962 | 5,486 | 10,512 | 5,176 | 4,294 | 733 | 28 | 28,148 | |
| Opperv.(morge) | 2,246 | 229,449 | 3,001,156 | 3,801,308 | 7,306,055 | 3,101,408 | 776,859 | 18,218,481 | 647 |
| *O.V.S.* | | | | | | | | | |
| Aantal bedrywe | 149 | 1,856 | 8,149 | 5,733 | 3,752 | 370 | 7 | 20,129 | |
| Opperv.(morge) | 398 | 71,342 | 2,547,571 | 4,223,182 | 5,909,995 | 1,579,531 | 94,305 | 14,426,324 | 717 |
| Unie (tesame) | | | | | | | | | |
| Aantal bedrywe | 3,778 | 16,114 | 28,719 | 18,873 | 17,676 | 5,770 | 820 | 93,972 | |
| Opperv.(morge) | 8,854 | 562,472 | 8,567,227 | 13,996,810 | 30,446,348 | 29,124,939 | 13,776,836 | 96,483,536 | 1,027 |

**Die oppervlakte van landboubedrywe.**

In 'n belangryke deel selfs van die oudste vestigingsgebied in die Transvaal kry ons al veel kleiner plase, ofskoon tussenin, waar daar rante of droë veld is, nog groot plase bly bestaan. So was in Potchefstroom uit 1,123 plase en landbou-erwe van meer as 1 morg (1928) reeds 391 (35 percent van die geheel) onder 100 morge groot, en in die aangrensende Ventersdorp 216 landbougronde uit 'n geheel van 806 (27 percent). In Potchefstroom is net nog 95 bedrywe (8 percent) en in Ventersdorp 79 (minder as 10 percent) oor die duisend morge groot.

In Tabel 5 word die toestand vir die vier Provincies en die Unie as geheel weergegee.

Duidelik bewys die Kaapse syfers die uitwerking van die uitgestrekte dorre en halfdorre streke. Terwyl van die bowestaande grootte-klasse die klas 101 — 500 morge in al die ander provincies die grootste aantal bedrywe insluit, is die talrykste klas in die Kaapprovincie dié van 1,001 — 3,000 morge. Die gemiddelde plaasgrootte in hierdie provincie is meer as tweemaal so groot as in enige ander. Uit 35,613 Kaapse boerderye is 5,341 (15 percent) groter as 3,000 morge, maar hulle beslaan byna 63 percent van die provincie se totale landbou-oppervlakte.

---

**Literatuur:**

S. F. N. Gie, „*Geskiedenis van Suid-Afrika,*" dl. I, Stellenbosch 1924.

A. J. H. van der Walt, „*Die Ausdehnung der Kolonie am Kap der Guten Hoffnung (1700 — 1779),*" Berlin 1928.

A. L. Geyer, „*Das wirtschaftliche System der niederländischen ostindischen Kompanie am Kap der guten Hoffnung, 1785 — 1795,*" München — Berlin 1923.

C. Graham Botha, „*The early Cape Land Tenure*" (*S. A. Law Journal*, Mei en Aug. 1919).

M. H. de Kock, „*Economic History of South Africa,*" Cape Town, 1924.

Henri Dehérain, „*Le'Expansion des Boers au XIXe Siècle,*" Paris 1905.

H. Thomsen, „*Die Verteilung des Landwirtschaftlichen Grundbesitzes in Südafrika,*" (Probleme der Weltwirtschaft, No. 41), Jena 1927.

J. F. W. Grosskopf, „*Ons boerderygrond en sy gebruikers,*" Kaapstad 1930.

A. D. Lewis, „*Normaal van Reënval,*" (U. G. 23 — '27).

F. E. Plummer, „A preliminary investigation into the variability of the rainfall of the Transvaal" (*S. A. Geogr. Journal*, vol 9, bl. 5).

## HOOFSTUK III.

## EKONOMIESE VERSKUIWINGS EN TREK VAN DIE PLATTELANDSBEVOLKING.

**Opkoms van mynbou en spoorweë.**

In 1867 is by toeval die eerste diamant in Suid-Afrika ontdek en in dieselfde jaar het die geoloog Karl Mauch die voorkoms van goud naby die Limpopo vasgestel. Spoedig het mense op baie plekke na dié kosbare delfstowwe begin soek. Omstreeks 1870 was daar al 'n aantal delwers langs Vaalrivier wat spoeldiamante uit die sand uitgewas het, maar eers met die ontdekking van ryk diamantlae in „dry diggings" by die teenswoordige Kimberley (1871), gevolg deur die instroming van geluksoekers en 'n kapitalistiese mynontginning, het in Suid-Afrika skielik nuwe ekonomiese invloede werksaam geword. Nog veel meer is dié omwenteling verhaas toe die goudproduksie, wat eers betreklik klein was, sedert 1886 deur die ontdekking van die wêreld se rykste goudvelde op die Witwatersrand die leiding in ons volkshuishouding ingeneem het.

In 1870 was die oorwegende boerebevolking van die teenswoordige Unie in sy lewenswyse nog feitlik selfversorgend — nie veel anders as aan die begin van die eeu nie. Stede en stedelike nywerhede het 'n baie klein rol gespeel. Die vernaamste uitvoerartikels was die voortbrengsels van veeboerdery, en 'n bietjie van jag; wol was hiervan die belangrykste. Uit 'n gemiddelde jaarlikse uitvoerwaarde (Suid-Afrikaanse voortbrengsels) van £2,500,000 in die vyf jare 1866 — 1870, het £1,900,000 op die rekening van wol gekom. Die boerdery met mak volstruise was net in sy eerste begin. (Uitvoer 1870: £92,000).

Daar was in 1870 nog geen volle 70 myl spoorweglyn in die hele Suid-Afrika nie: 63 myl van Kaapstad (na Wellington en na Wynberg) en 6 myl by Durban. Die totale waarde van handelsware wat Suid-Afrika in 1870 ingevoer het, was 'n bietjie oor £2½ miljoen. Hoe groot en hoe vinnig die verskuiwings was, blyk al uit die styging van die invoerwaarde tot byna £10 miljoen in 1880, en £14 miljoen in 1890. Die totale spoorweglengte het in 1890 reeds 2,240 myl bereik.

In 1885 was Kaapstad en Port Elizabeth al met die Kimberleyse diamantvelde deur 'n spoorweg verbonde en in 1892 met die Witwatersrand. In 1894-5 is die verbinding van die goudvelde met Lourenço Marques en Durban voltooi.

Die produksie van goud en diamante het spoedig 'n oorwegende, selfs eensydige invloed op Suid-Afrika se ekonomiese stelsel uitgeoefen, waardeur 'n geleidelike en natuurlike oorgang van een trap van ontwikkeling na die ander grotendeels verhinder is. Dit het nie alleen vir die ouer gevestigde blanke bevolking nie, maar ook vir die inboorlinge allerlei ongunstige gevolge gehad.

Die hele spoorwegpolitiek tot ná 1900 toon dit al aan. Want die deurslag is gegee deur die strewe om die kortste pad van die invoerhawes na die mynbousentra te kies, minder deur die ontwikkelingsmoontlikhede van die tussengebied. Die lyn Kaapstad-Kimberley loop b.v. vir 'n groot gedeelte deur streke wat ook vandag nog nie teveel tot die goedere- en reisigersvervoer bydra nie. Streke met goeie vooruitsigte moes lank wag vir hulle beurt.

Mynbouprodukte van groot waarde, maar van klein gewig en ruimte, was die vernaamste uitvoerartikels. In die vyf jaar 1891 — 1895 was die totale waarde van uitgevoerde Suid-Afrikaanse landsprodukte gemiddeld £14,012,000 per jaar; daarvan dra goud en diamante £9,574,000 by, en boerderyprodukte (waarvan wol ver die belangrykste was) net £3,959,000.[1]

Transvaalse uitvoersyfers het ons nie. Maar in 1896 was, naas goud ter waarde van byna £9,000,000, volgens gesaghebbende skatting net nog wol en velle ter waarde van ± £250,000 van enige betekenis gewees.

**Invloed op die boerebevolking.**

Sonder twyfel het die opbloei van die mynbou voordele gebring vir 'n groot gedeelte van die aanwesige bevolking. Geld kom in omloop, manne met ondernemingsgees of met 'n effens beter opvoeding vind vroeër onbekende kanse; in die binneland word belangryke markte in die lewe geroep, vernaamlik vir die voortbrengsels van die landbou. Die transportbehoefte, veral voor die voltooiing van die spoorweë, skep 'n sterk aanvraag na trekosse, perde, muile en na voer vir die diere, sodat pryse verbasend opgaan. Langs die transportpad van Port Elizabeth na

[1] Dr. A. W. O. Bock, *„The Foreign Trade of South Africa since 1807."* (Proefskrif, Stellenbosch, 1930).

Kimberley en in naburige distrikte het, volgens die verklaring van verskeie ouer boere, die prys van trekosse gestyg van miskien £3, omstreeks 1870, tot £12 en £16.

'n Ou Vrystaatse boer van Koffiefontein vertel dat hy uit een langtentwa se vrag geelperskes op Kimberley £80 gemaak het. Vir brandhout is dikwels verbasende pryse betaal; uit die Vrystaat, en tot van die westelike Transvaal en die rand van die Kalahari, het boere met kameelhout na die diamantvelde gery. Later nog was £9 tot £10 'n gewone prys vir 'n vrag, maar vir 'n swaar vrag goeie hout was pryse van £40 en meer nie ongehoord nie.

Op die Barbertonse goudvelde het boere uit Lydenburg ná 1881 gereeld £2 tot £2-10-0 vir 'n sak boermeel gekry, terwyl 'n vooruitstrewende boer in dié distrik vertel dat hy aldaar in September 1889 vir 2,800 gerwe hawer £140 skoon ontvang het. In 1894 of 1895 het 'n boer van Kliprivier (by Johannesburg) vir 'n vrag van 32 sakke aartappels op die Johannesburgse mark op 'n halfkroon na £100 uitgekry.

Die goudspekulasie in die Transvaal het egter behalwe goeie pryse vir vee en boerderyprodukte die minder wenslike vorm van 'n maklike inkomste deur prospekteergelde en jaarlikse betaling vir „opsies'' op baie plase, ook hoë koopsomme vir grond, meegebring. Vir talryke boere wat in die eenvoudigste lewenswyse groot geword het, was hierdie skielike rykdom totaal verderflik. Veral in die Transvaal, ná 1890, het 'n nuwe gees van weelde en spoggerigheid die ondergang van menige aangesiene ou familie veroorsaak.

Die styging in die waarde van Suid-Afrika se invoer kom wel gedeeltelik op rekening van spoorwegmateriaal, masjines en mynboubenodigdhede, maar in die laaste kwart van die 19de Eeu het ook die invoer van Europese verbruiksgoedere baie toegeneem. Nuwe behoeftes het spoedig ontstaan, 'n nuwe lewensstandaard is gevorm, en sedert dié tyd word die klowe tussen ryk en arm altyd wyer. Hierdie sosiale skeiding het wel geleidelik gekom; onder die grootste deel van ons plattelandsbevolking, van die Karo tot in die Transvaal, was daar tot aan die Engelse Oorlog tussen die ryk boer en die arm boer nie veel verskil in kleding of woning of algemene lewenswyse nie.[1] Maar omstreeks 1890 begin tog al in die binneland, soos vroeër al in ouer gevestigde streke, die onderste ekonomiese groep as 'n

[1] 'n Intelligente en beter geleerde Johannesburgse pionier (later telegrafis) het dit mooi uitgedruk: „Voor die goudvelde was ons almaal arm. Ons was gelyk, en ons was gelukkig."

afsonderlike maatskaplike klas afskei. In dié tyd kom die woord „armblanke" al meer en meer in gebruik. Groter of kleiner vee- en grondbesit het nog nie soveel beteken nie; maar verskil in geldrykdom het — soos orals in die wêreld — 'n skerper verdeling tot stand gebring tussen besittendes en besitloses.

Tot diep in die „negentig" het die Transvaalse boerebevolking as 'n geheel met die goudvelde geen regstreekse verbinding gehad nie. Afrikaners wat sedert 1886 en 1887 op die Witwatersrand was, is meestal ou Kolonialers, en verskeie van hulle verklaar dat die Afrikaners wat op Johannesburg hulle nering gehad het, byna uitsluitlik van die Kaapkolonie gekom het. Uit die Westelike Provinsie het selfs van die eerste prospekteerders en myn-stigters gekom, soos aangetoon word deur die name van die „Paarl's Hope" en „Worcester"-myn. Met die eerste toestroming na Johannesburg het baie Afrikaanssprekendes wat al op die diamantvelde was, na die goudvelde versit. Want in die ouer dele van die Kaapkolonie het daar al geleidelik 'n bepaalde klas van nie-grondbesittende plattelanders ontstaan, terwyl op baie van die dorpe (selfs Karo-dorpe soos Graaff-Reinet en Beaufort-Wes) al 'n taamlike klompie Afrikaanssprekende handelaars en ambagsmanne te vinde was. Deur transportryery en handelstogte het van die nie-grondbesittende klas baie na Kimberley gekom en daar hulle geluk beproef.

Oor die geheel het sulke manne op die diamantvelde en later op die Witwatersrand wel 'n redelike bestaan gemaak, maar die groot meerderheid het tog nie 'n enigsins belangryke aandeel gehad in die nuwe ekonomiese beweging nie. En die hoofmassa van die Afrikaanssprekende plaasbevolking het wel gedeeltelik passief geprofiteer van die groter mark-aanvraag en die nuwe rykdomme, maar in die nuwe stroming self is hulle eers baie geleidelik ingetrek. Selfs die Transvaalse landbou het hom maar stadig aangepas aan die groot afsetkanse op die Witwatersrand. Dit is aan my bevestig o.a. deur die heer C. Olivier, een van die oudste inwoners van Johannesburg, wat lank 'n groenteboer en later 'n groot markagent was. Nog in 1894 het die Transvaal vir £60,000 botter ingevoer, £19,000 koring en meel, £37,000 hawer (pitte en gerwe), £107,000 mielies en kafferkoring, £48,000 groente en vrugte, — en dit toe die Witwatersrand se blanke bevolking seker nie veel meer as 50,000 getel het nie.

**Onvoorbereide nuwe toestande.**

Ons moet onthou dat die staatkundige en ekonomiese organisasie van die binneland omstreeks 1870 op heelwat punte

nogal ooreenkoms vertoon het met Middeleeus-Europese toestande, en dit as 'n histories noodwendige aanpassing aan die land se omstandighede. Die nuwe ekonomiese rigting wat toe begin het, het sonder voorbereiding gekom, het by bestaande vorme feitlik glad nie aangesluit nie, en die draers van hierdie nuwe orde was mense uit die mees gevorderde lande van Europa en Amerika.

Aan die een kant 'n patriarchale, eenvoudige, grotendeels selfversorgende lewe; aan die ander kant 'n moderne ekonomiese rasionalisme, handelsgees en winsstrewe — nogal in sy mees uitgesproke vorm. Selfs die beginnende tradisie van inheemse ambagsproduksie kon nie langsaam verder ontwikkel tot groter bedrywe nie, maar is grotendeels doodgedruk deur die invoer van oorseese ware.

Daar was geen kontinuïteit, geen verband tussen oud en nuut nie. Mynbou en kapitalisme, moderne verkeer en wêreldhandel was in hulle gees en hulle taal vreemd aan die ouderwetse en extensiewe boerderytradisie van die ouer bevolking. Twee afsonderlike strome het feitlik langs mekaar geloop. Wel het die onderlinge betrekkinge steeds meer geword, en van die Afrikaanssprekende bevolking het al hoe meer individue, wat beweegliker was of reeds los was van die boeretradisie, hulle aangepas by die stedelik-kapitalistiese stroom. Maar tot vandag toe het 'n volkome harmonie nog nie tot stand gekom nie.

Dit is waar dat 'n teëstelling tussen stedelike en boerelewe 'n algemene verskynsel is, veral as gevolg van die moderne industrialisering. Maar in Suid-Afrika — afgesien nog van die groot nie-blanke bevolkingsdeel, wat nuwe komplikasies inbring — is dit skerper as in lande waar die industriële omwenteling gemaak is deur mense met dieselfde taal en geskiedenis. Skerper ook as in ander Europese kolonisasiegebiede waar (soos in Australië) feitlik een nasionale groep 'n aanhoudende stroom van volksverhuisers heengestuur het; of waar (soos in die Verenigde State) 'n voortdurende massa-immigrasie uit die lande van Noordwes-Europa wel vinnig, maar trapsgewyse en meer samehangend die nuwe ekonomiese toestand help skep het. Hier in Suid-Afrika het een groep van die bevolking, wat Europa feitlik al vir generasies afgesterwe het, hoofsaaklik die baanbrekerswerk gedoen, terwyl die skielike ekonomiese omwenteling byna geheel die werk was van regstreekse immigrante uit Europa.

**Die toenemende oormag van die stede.**

In feitlik elke land van die westerse beskawing het die „industriële revolusie'' gelei tot 'n toenemende verstedeliking

en tot die sogenaamde „vlug van die platteland" (rural exodus, Landflucht). Die plattelandsbevolking maak dus 'n steeds kleiner percentasie van die totale bevolking uit. Selfs in jong lande word hierdie beweging waargeneem. In die Australiese Gemenebes het in 1929 byna 47 percent van die hele bevolking alleen in die vyf grootste stede (met voorstede) gewoon. Volgens prof. J. D. BLACK,[1] van Harvard, was in 1920 — 1921, 63 percent van die bevolking in Australië en 51 percent van die bevolking in die Verenigde State stedelik. Maar van die neringdoende bevolking was in die Verenigde State net 26 percent, in Australië net 22 percent, in die landbou werksaam.

Ook in Suid-Afrika vind daardie algemene beweging van die platteland na die stede plaas. Reeds in 1893 skryf ds. A. MURRAY in sy ope brief oor „Onze Arme Blanken" (wat gelei het tot die Konferensie in Stellenbosch op 8 en 9 Febr. 1893): „Wat de dorpen betreft. Wij beginnen hier hetzelfde verschijnsel op te merken dat men in Europa kent; de armen willen naar de steden en dorpen."[2]

Die verslag van 1918 se Volkstelling van blankes in die Unie het vir die eerste maal 'n vergelyking met die vorige census van verminderde of vermeerderde plattelandsbevolking, volgens distrikte, moontlik gemaak. Hierdie resultate het prof. MACMILLAN in sy *„South African Agrarian Problem"* gebruik. Die volkstelling van 1921 het die beweging duideliker laat sien. Hierdie gegewens is belangwekkend bespreek in die *Verslag van die Droogte-Kommissie.*[3] En op grond van hulle het dr. D. F. MALAN by die Armblanke-Kongres op Bloemfontein (1923) sy waarskuwende redevoering laat hoor en later sy reeks artikels oor „Die Groot Vlug" in *Die Burger* geskryf.

Onderstaande tabel (soos ook die bygaande grafiek) toon aan dat die „landelike" blanke bevolking van die Unie 'n steeds kleiner deel van die hele bevolking uitmaak. (Die klein styging tussen 1904 en 1911 is veral die gevolg daarvan dat baie persone wat met die Engelse Oorlog na Suid-Afrika gekom het en ná 1902 agtergebly het, in die depressiejare ná 1904 weer die land verlaat het, veral uit die kusstede).

Ons statistiek gee ons oor vroeër periodes geen direkte inligting nie. Die percentasies vir die periode 1890-91 is bereken deur die Censuskantoor op grond van die volkstelling van 1890

---

[1] J. D. BLACK, *„Agricultural Reform in the United States,"* New York 1929, bl. 43.

[2] Afgedruk o.a. in *De Volksbode*, Kaapstad, 5 Jan. 1893.

[3] U. G. 49 — '23.

Tabel 6. — Verhouding van blanke stedelike en landelike bevolking, en van landbouers in die Unie (percent).

| | 1890/91 | 1904 | 1911 | 1921 | 1926 | 1931 |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Stedelik | 35.02 | 52.91 | 51.70 | 55.78 | 58.17 | 61.27 |
| Landelik | 64.98 | 47.09 | 48.30 | 44.22 | 41.83 | 38.73 |
| Manlike neringdoendes in landbouberoepe | (a) | (b) | 38.63 | 37.28 | 35.17 | (a) |

(a) Nie beskikbaar nie. (b) Nie vergelykbaar nie.




*Afb. I.* — Groei van blanke stedelike en landelike bevolking sedert 1890/91.

in die twee republieke en dié van 1891 in die Kaapkolonie en Natal. Vir Transvaal en Natal was dié selfs die eerste volkstellings gewees. Die eerste Vrystaatse volkstelling het in 1880 plaasgevind. In die Kaapkolonie is 'n census al in 1865 en 1875

gehou, maar dié maak nog nie die onderskeiding tussen stedelike en landelike bevolking nie.

**„Landelike" bevolking in Suid-Afrika.**

Dat landelike bevolking en boerebevolking nie dieselfde beteken nie, word alreeds aangedui deur die syfers in die onderste ry van *Tabel 6*, wat aangee die percentasie van die totale aantal manlike[1] persone met 'n nering wat in landbouberoepe werksaam is (op grond van die beroepstatistiek). Daar die boerefamilies oor die geheel groter is as families in die stede, sal die percentasie van die totale landbouende bevolking egter iets hoër wees as hierdie syfer.

In die Suid-Afrikaanse bevolkingstatistiek word onder „landelike bevolking" alle persone ingesluit wat nie in 'n plek met plaaslike bestuur (soos municipaliteit, dorpsraad, ens.) getel word nie. Daar is plekke van stedelike karakter, maar sonder plaaslike bestuur, wat dus as landelik opgeneem word. 'n Spoorwegmiddelpunt soos Naauwpoort, K.P., met 1,219 blanke inwoners, of Touwsrivier, met 833 (in 1926), word nog as landelik getel. Sodra b.v. Naauwpoort 'n stadsbestuur kry, sal dit beteken dat die distrik Colesberg (op die getalle van 1926) meer as 40 percent van sy „landelike" bevolking verloor. Hierdie voorbeeld maak dit al duidelik dat 'n sekere mate van versigtigheid nodig is wanneer gevolgtrekkings gebaseer word op die Censusgetalle van „stedelike" en „landelike" bevolking. Dit het al dikwels gebeur dat die aanwesigheid van arbeiders by die bou van 'n spoorweg op die Censusdag die landelike bevolking van die distrik aansienlik vergroot. In distrikte waar diamantdelwerye ontstaan en verdwyn (vroeër ook as garnisoene verwyder is), of waar besproeiingsgronde uitgegee word, kom dikwels groot veranderings in die verhouding van „stedelike" en „landelike" bevolking voor, sowel as in die totale blanke bevolking van 'n distrik.

Met hierdie voorbehoud bly tog die syfers van stedelike en landelike bevolking ons bruikbaarste statistiese aanduiding van die trek van die platteland na die stede, veral ook omdat hulle vir afsonderlike distrikte beskikbaar is.

Ongelukkig vind, deur die skepping van nuwe distrikte, 'n gedurige verandering van distriksgrense plaas. Die Censuskantoor doen teenswoordig 'n baie verdienstelike werk deur, wat

[1] Ek gebruik net die syfers van manlike persone omdat vroulike lede van boerehuisgesinne alleen getel word as hulle regstreeks in die boerdery saamwerk — wat by ons uitsondering is.

die bevolkingstatistiek betref, die vergelykings met 'n vorige census op grond van die bestaande grense te maak. So het ons 'n bruikbare vergelyking, volgens distrikte, tussen 1921 en 1911, en ook tussen 1926 en 1921. Die syfers van 1911 en 1926 kan egter in baie gevalle nie regstreeks vergelyk word nie. En vir die vergelyking met vroeëre jare besit ons geen geskikte syfers nie.

**Die „Vlug van die Platteland" in Suid-Afrika.**

By 'n ekonomiese beskouing van die wegtrek van die landelike bevolking moet ons nie in die eerste plek ons gedagtes in die rigting van 'n waarderingsoordeel dwing, en vra: „Is dit goed of sleg?" nie. Eers moet die oorsake van die beweging nagegaan word.

Die hele vraagstuk het twee hoof-gesigspunte.

Aan die een kant het ons die algemene verskynsel dat die stedelike deel van die bevolking (afgesien van immigrasie) betreklik vinniger groei; en daar die landelike geboortesyfer deurgaans nogal hoër as die stedelike is, beteken dit dat die platteland 'n aansienlike deel van sy bevolkingsaanwas aan die stede en dorpe afgee. Hierby mag daar ekonomies gesonde, sowel as nadelige faktore meewerk.

Aan die ander kant beteken selfs die absolute vermindering (of geringe groei) van plattelandsbevolking in bepaalde distrikte nie noodsaaklik dat die wegtrekkendes almaal na die dorpe en stede gaan nie; maar hierdie trek is dikwels nog 'n voortsetting van die hele blanke kolonisasie-proces van Suid-Afrika. Ander distrikte (dikwels met beter vooruitsigte) neem beslis in baie gevalle die wegtrekkers in hulle plattelandsbevolking op. Dit mag ook nuttig wees, dat mense streke met ongunstige ekonomiese voorwaardes verlaat om na die stede te gaan.

Daar ons statistiek die inheemse bevolking net onderskei volgens die p r o v i n c i e van geboorte, is dit onmoontlik om die trek uit besondere streke of distrikte statisties noukeurig te ontleed, sowel in die stede en dorpe, as in boeredistrikte waar 'n sterk vermeerdering van bevolking plaasvind.

Oorspronklik is, wat die blankes betref, die hele Suid-Afrika, afgesien van oorseese immigrasie, altyd uit die ouer dele gekoloniseer; dus hoofsaaklik uit die Kaapprovincie. Hierby het die feit, dat dié provincie vir 'n groot gedeelte minder gunstige natuurlike voorwaardes vir die boerdery besit, nog voortdurend 'n groot rol gespeel.

Dit lê in die aard van die saak dat 'n streek van ruime, „extensiewe," grondgebruik sy eie aansienlike bevolkingsaanwas nie in die boerdery kan opneem nie. Waar die natuur

## Unie van Suid-Afrika.

Distrikte (behalwe dié van Transkei en Natal) met sterk vermindering van blanke plattelandsbevolking, 1911—1931. ═══ Die breë Reënvalgebiede. ═══ Skeiding tussen oorwegende somer- en winterreëns.


Distrikte met *10 percent* of meer vermindering van blanke plattelandsbevolking 1911—1921.


- - - *5 percent* of meer, 1921—1926.


- - - *5 percent* of meer, 1926—1931.

...... Lyn wat die skeiding aantoon tussen die streke wat meer as 50 p.c. van hulle reën in die Somer (Okt.-Maart) of in die Winter kry.

MORE THAN 50% OF RAINFALL IN SUMMER
MORE THAN 50% OF RAINFALL IN WINTER

MEER AS 50% REËN IN SOMER
MEER AS 50% REËN IN WINTER

0"—10"
10"—20"
20"+

self intensiewer vorme van grondgebruik feitlik uitsluit, daar moet die dwang om weg te trek sterker wees. Dit mag selfs wenslik wees om meer as die aanwas van bevolking af te staan aan streke met gunstiger voorwaardes. En vir 'n groot gedeelte kan ons die trek van blanke plattelandsbevolking verklaar as 'n weggaan „om beter te soek" — woorde wat 'n mens altyd weer hoor van mense wat na dorpe of na ander boerderystreke gekom het.

**Interprovinciale trek.**

Die tabelle op die volgende bladsye sal dit aantoon dat veral die Kaapprovincie van sy bevolking afgestaan het en die Transvaal sterk uit die ander Provincies getrek het.

Alleen blanke persone wat in die Unie gebore is, word in dié tabelle in aanmerking geneem.

**Tabel 7. — 1890: Geboorteland van blankes in die Transvaal. (Eerste Volkstelling van die S. A. Republiek).**

| | Percent |
|---|---|
| In Transvaal gebore .. .. .. .. | 56.8 |
| In Kaapkolonie „ .. .. .. .. | 28.2 |
| In Vrystaat „ .. .. .. .. | 11.1 |
| In ander dele van S. A. gebore .. .. .. | 3.9 |
| | 100.0 |

Uit die totale blanke bevolking was 87.6 percent in Suid-Afrika gebore, en 12.4 percent in Europa en ander oorseese lande.

Tabelle 8 en 9 verduidelik hierdie trek nog duideliker. Van die Unie-boorlinge in Transvaal was in 1911 nog 34 percent in die ander provincies gebore, en 24 percent in die Kaapprovincie alleen. Van die Unie-boorlinge in die Vrystaat was 22 percent in die Kaapprovincie gebore.

Volgens die Census van 1911 het die Kaapprovincie 'n *netto verlies* van 99,281 persone aan die ander provincies, die Transvaal daarenteë 'n *netto-wins* van 86,980 persone uit die ander provincies gehad.

**Tabel 8. — 1911: Woonprovincie van persone wat in elke provincie gebore is.**

| Geboorte-provincie | Woonprovincie. | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| | K.P. | Natal | Tvl. | O.V.S. | Tesame. |
| K.P. | 488,538 | 5,424 | 71,596 | 35,695 | 601,253 |
| Natal | 1,604 | 48,222 | 8,756 | 2,866 | 61,448 |
| Transvaal | 4,934 | 4,614 | 195,219 | 4.323 | 209,090 |
| O.V.S. | 6,896 | 1,918 | 20,499 | 115.002 | 144,315 |
| | 501,972 | 60,178 | 296,070 | 157,886 | 1,016,106 |

**Tabel 9. — 1926: Woonprovincie van persone wat in elke provincie gebore is.**

| Geboorte-provincie. | Woonprovincie. | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| | K.P. | Natal | Tvl. | O.V.S. | Tesame |
| Kaapprovincie | 589,222 | 17,367 | 97,781 | 37,070 | 741,440 |
| Natal | 4,012 | 75,085 | 11,236 | 2,698 | 93,031 |
| Transvaal | 16,058 | 12,895 | 350,704 | 8,210 | 387,867 |
| O.V.S. | 13,967 | 6,266 | 38,983 | 142.592 | 201,808 |
| | 623,259 | 111,613 | 498,704 | 190,570 | 1,424,146 |

Die interprovinciale trek van in die Unie gebore persone blyk nog duideliker uit die volgende tabel, wat uit die voorgaande afgelei is.

**Tabel 10. — Blanke geboorte-bevolking afgegee aan en ontvang van ander provincies volgens Census 1926.**

| Provincie | Afgegee aan ander Provincies | | Ontvang van ander Provincies | | Netto wins (+) of verlies (–) | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Persone | Percentasie van eie boorlinge. | Persone | Percentasie van Unie-boorlinge in die Provincie | Persone | Percentasie van Unie-boorlinge in die Provincie |
| Kaap | 152,218 | 20.6 | 34,037 | 5.5 | –118,181 | –19 |
| Natal | 17,946 | 19.3 | 36,528 | 32.6 | +18,582 | +17 |
| Tvl. | 37,163 | 9.6 | 148,000 | 29.7 | +110837 | +22 |
| O V.S. | 59,216 | 29.3 | 47,978 | 25.2 | –11,238 | – 6 |

Terwyl die Vrystaat die hoogste percentasie van sy eie boorlinge aan ander provincies afgestaan het, het dit uit ander provincies, veral uit die Kaapprovincie, nog 'n aansienlike bydrae ontvang, ofskoon daar tog 'n netto-verlies oorbly. Die Kaapprovincie het oor die 20 percent van sy eie boorlinge afgestaan en min in ruil van ander ontvang; net 5.5 percent van sy totale blanke bevolking wat in die Unie gebore is, kom uit die ander provincies. Hierdie provincie het dus die grootste netto-verlies, 118,181 persone, gehad, wat gelykstaan aan 19 percent van sy totale, in die Unie gebore bevolking. Natal het veel afgestaan maar baie meer ontvang. Transvaal het van sy eie boorlinge die minste afgestaan en aan die ander kant van die drie ander provincies die meeste ontvang; van die Unie-boorlinge in Transvaal was in 1926 byna 30 percent uit die ander provincies.

Die syfers vir die Vrystaat is in verskeie opsigte interessant. In die blanke kolonisasie van Suid-Afrika het wegtrek-

kers uit die ouer gevestigde dele gewoonlik nie regstreeks na die eintlike pioniersgeweste getrek nie. In 1836, b.v., het feitlik net die Kaapse grensboere getrek. So het die Vrystaat lank 'n soort tussenplek ingeneem. In 1926 was daar 37,000 gebore Kapenaars in die Vrystaat, maar byna 39,000 gebore Vrystaters in die Transvaal. Dikwels tref 'n mens ook gebore Kapenaars in die Transvaal aan wat eers jare lank in die Vrystaat gevestig was. In Oos-Afrika het ek 'n klompie jare terug verskeie persone ontmoet wat uit die Transvaal daarheen getrek het, maar hulle jongelingsjare deurgebring het in die Vrystaat, waar hulle ouers uit die Kolonie heengetrek het toe hulle klein kinders was.

Die taamlik aansienlike percentasie Vrystaters in die Kaapprovincie is nie soseer die gevolg van 'n terug-trek nie, as gedeeltelik van 'n trek na jonger vestigingstreke in die noordelike Kaapprovincie (veral Betsjoeanaland). In die vier distrikte Vryburg, Kuruman, Mafeking, Taung, was in 1926 tesame 13.1 percent van die blanke Unie-boorlinge gebore Vrystaters, in Vryburg alleen was dit 15.6 percent. Dis 'n hoë percentasie, as ons bedink dat hulle kinders meestal daar, dus in die Kaapprovincie, gebore is.

Hierdie laasgenoemde feit kom baie treffend te voorskyn by 'n vergelyking tussen meerder- en minderjariges, in die Kaapprovincie en in die Transvaal gebore. In 1926 was daar in die geheel 651,181 Unie-boorlinge bo 21 jaar en 772,965 onder 21 jaar. Van dié was:

| | Bo 21 | Onder 21 |
|---|---|---|
| In Kaapprov. gebore: | 402,400 (61.8 p.c.) | 339,040 (43.9 p.c.) |
| In Transvaal gebore: | 113,657 (17.4 p.c.) | 274,210 (35.5 p.c.) |

Hierdie syfers bewys duidelik dat 'n groot gedeelte van gebore Kaapkolonialers hulle kinders in ander provincies (veral Transvaal) gekry het. Van die volwasse persone is sowat 62 percent in die K.P. gebore, van die minderjariges net 44 percent.[1]

Oor die geheel toon die syfers van 1926 aan dat die interprovinciale trek groter geword het sedert 1911. Dit gee ook

[1] Dit is interessant dat die Kaapprovincie en die Transvaal *tesame* sedert 1890 feitlik konstant dieselfde percentasie van die Unie se blanke bevolking gehad het. In 1890: Kaap 61, Transvaal 19 (tesame 80 percent); 1904: Kaap 52, Transvaal 27 (79); 1911: Kaap 45, Transvaal 33 (78); 1921: Kaap 43, Transvaal 36 (79); 1931: Kaap 41, Transvaal 38 (79). Maar Transvaal se aandeel het gestyg van 19 tot 38 percent.

eienskap, want deur die vereniging van vier aparte kolonies tot die bestaande Unie (in 1910) het die verskuiwing nie alleen van ambtenare, polisie, spoorwegmanne en dergelyke nie, maar ook van ander burgers, tussen provincie en provincie veel makliker geword. By nedersetting op staatsgrond of met regeringshulp het inwoners van al vier die provincies tans dieselfde voorregte. En indirek bevorder die staat self verhuising, veral van die armer bevolking, deur werkverskaffing aan spoorweë, besproeiingswerke, bosaanplanting en allerlei soorte openbare werke.

**Die trek van die boerebevolking.**[1]

Die aangehaalde syfers en feite het regstreeks met die verskynsel van plaasverlating en met die verarming van 'n deel van die plattelandsbevolking nog nie veel te doen nie. Maar oor die geheel bevat hulle die sekuurste statistiese materiaal wat ons het, en hulle verskaf vir ons die agtergrond waarteen ons die ander vraagstukke moet beskou.

Ons het gesien dat die Vrystaat (met 29.3 percent) en die Kaapprovincie (met 20.6 percent) die grootste percentasie van hulle eie boorlinge aan ander provincies afgegee het, en dat veral die Kaapprovincie 'n groot netto-verlies aantoon omdat dit die minste persone uit ander provincies ontvang het. Nou is dit opmerklik dat dié twee provincies nie alleen die grootste reën-arme dele het nie, maar ook die hoogste verhouding van landelike tot stedelike bevolking, sowel as die hoogste percentasie van manlike neringdoendes in die landbouberoepe.

**Tabel 11. — Verhouding van landelike tot totale blanke bevolking volgens provincies (percent).**

| | 1911 | 1921 | 1926 | 1931 |
|---|---|---|---|---|
| Kaap | 50 | 43 | 43 | 39 |
| Natal | 36 | 41 | 29 | 25 |
| Transvaal | 40 | 39 | 39 | 37 |
| O.V.S. | 68 | 60 | 58 | 55 |
| Gemid. vir Unie | 48 | 44 | 42 | 39 |

[1] Vgl. die kaart tussen bl. 56 en bl. 57.

**Tabel 12. — Verhouding van manlike persone in landbouberoepe tot totale manlike neringdoendes (percent).**

| | 1921 | 1926 |
|---|---|---|
| Kaap .. .. .. .. | 42 | 38 |
| Natal .. .. .. .. | 20 | 18 |
| Tvl. .. .. .. .. | 30 | 29 |
| O.V.S. .. .. .. .. | 58 | 54 |
| Unie .. .. .. .. | 37 | 35 |

Sedert 1911 toon dieselfde twee provincies, Kaap en O.V.S., egter ook die grootste vermindering in hulle percentasie van plattelandsbevolking aan; talryke distrikte selfs 'n absolute vermindering.

Tussen 1904 (gelyktydige Census in die vier afsonderlike kolonies) en 1911 (eerste Unie-Census) het die landelike bevolking nog vinniger gegroei as die stedelike. Die Censusverslag van 1911 gee die volgende syfers:

**Tabel 13. — Vermeerdering (+) of vermindering (—) percent van blanke bevolking in stedelike en landelike gebiede tussen 1904 en 1911.**

| | Stedelik | Landelik |
|---|---|---|
| Kaap .. .. .. | — 9.71 | + 11.74 |
| Natal .. .. .. | — 5.93 | + 11.83 |
| Tvl. .. .. .. | + 41.58 | + 41.31 |
| O.V.S. .. .. .. | + 9.12 | + 29.60 |
| Unie .. .. .. | + 6.93 | + 22.12 |

Vir die afsonderlike distrikte is in die verslag van die Census van 1911 nog nie 'n verdeling volgens stedelike en landelike bevolking uitgewerk nie. Maar in die centrale Kaapprovincie (veral na die oostekant) toon 'n hele ry van veedistrikte reeds 'n vermindering van totale blanke bevolking aan. Daar hulle dorpe deurgaans gegroei het, moet verlies van plattelandsbevol-

king die oorsaak wees. Distrikte met sterk vermindering van blanke inwoners in die sewe jaar tussen 1904 en 1911 was o.a.:

> Tarka met 16.81 percent, Queenstown met 16.12 percent, Steynsburg met 16.03 percent, Molteno met 14.12 percent, Victoria-Oos met 8.58 percent, Cathcart met 7.53 percent, Philipstown met 5.95 percent, Graaff-Reinet met 5.56 percent, Somerset-Oos met 5.11 percent.

In party distrikte, veral Middelburg, Colesberg, Victoria-Wes, wat ook sterk vermindering aantoon, het die verwydering van tydelike bewoners (garnisoene, spoorarbeiders) saam 'n rol gespeel, sodat die syfers vir vergelyking nie geskik is nie.

Aan die ander kant is dit opvallend dat, terwyl in hierdie tydvak 1904 — 1911 van die beste Kaapse skaapdistrikte blanke bewoners verloor het, baie van die droër dele van die land 'n besonder hoë percentasie van vermeerdering aantoon (Census-verslag 1911):

*Noordwestelike Kaapprovincie* + 24.02 percent. ('n Distrik soos Kenhardt, die hoofdeel van Boesmanland, selfs + 78.29 percent).

*Noordelike K.P.* (Betsjoeanaland) + 59.23 percent.

*Westelike Vrystaat* + 40.02 percent (Hoopstad selfs + 81.82 percent).

*Suidwestelike Transvaal* + 40.43 percent (gedeeltelik toe te skrywe aan die diamantdelwerye; maar in Lichtenburg, waar delwerye destyds geen rol gespeel het nie, was die vermeerdering b.v. 65.51 percent).

Die aansienlike toestroming na betreklik droë distrikte was 'n aanduiding dat boerderygrond al skaarser geword het. Die toenemende gebruik van waterbore en pompmachinerie (veral windpompe) het hier egter beslis 'n groot rol gespeel en baie plekke eers permanent bewoonbaar gemaak.

Die Censusverslae van 1918 en 1921 gee al 'n afsonderlike vergelyking (volgens distrikte) van die „landelike" bevolking met dié van 1911. Daaruit blyk dat die absolute vermindering van blanke plattelandsbevolking groot dele van die Kaapprovincie en Vrystaat aangetas het.

**Tabel 14. — Blanke landelike bevolking in die vier provincies by verskillende volkstellings tussen 1911 en 1931.**

| | 1911 (1) | 1921 | 1926 | 1931 (Voorlopige syfers) |
|---|---|---|---|---|
| Kaap-Provincie | 293,270 | 291,525 | 301,198 | 294,325 |
| Natal | 35,382 | 55,684 | 46,242 | 44,761 |
| Transvaal | 169,094 | 210,961 | 235,918 | 255,457 |
| O.V.S. | 120,210 | 113,810 | 118,067 | 113,208 |
| Unie Landelik | 617,956 | 671,980 | 701,425 | 707,751 |
| Unie Totaal | 1,276,242 | 1,519,488 | 1,676,668 | 1,827,166 |

**Tabel 15. — Vermeerdering (+) of vermindering (—) percent van landelike bevolking.**

| | 1911–1921 | 1921–1926 | 1926–1931 | 1921–1931 |
|---|---|---|---|---|
| K.P. | -0.60 | +3.32 | -2.3 | + 0.96 |
| Natal | +57.38 | -16.96 | -3.2 | -19.62 |
| Transvaal | +24.76 | +11.83 | + 8.3 | +21.09 |
| O.V.S. | -5.32 | +3.74 | -4.1 | -0.53 |
| Unie Landelike | +8.74 | +4.38 | + 0.9 | + 5.32 |
| Unie Totaal | +19.06 | +10.34 | + 8.9 | +20.25 |

[1] In 1911 is spoorwegreisigers onder „landelike" bevolking getel. In die Kaapprovincie was dit b.v. 1,606 persone, byna soveel as die vermindering tussen 1911 en 1921.

Hoe gevaarlik hierdie soort van vergelyking egter op sigselwe is, sien ons aan die geval van Natal, waar die plattelandsbevolking in die twintig jaar tussen 1911 en 1931 met 26 percent vermeerder het, maar veral tussen 1921 en 1926 'n groot daling vertoon het. Die Censusverslag vir 1926 wys egter uitdruklik daarop (Dl. I: *Bevolking)* dat hierdie daling nie soseer deur trek veroorsaak is nie, dog hoofsaaklik deurdat bevolkingsgroepe van ruim 17,000 siele tussen 1921 en 1926 onder plaaslike bestuur gekom het en dus nie meer as „landelik" opgeneem is nie.

Die voorlopige verslag van die volkstelling van 1931 waarsku weer met beslistheid „teen enige gevolgtrekking wat op hierdie voorlopige syfers gebaseer mag word." *(Speciale Verslagserie,* No. 77, Aug. 1931).

**Tabel 16. — Blanke manlike bevolking in landbouberoepe.**

| | 1911 | 1921 | 1926 |
|---|---|---|---|
| Kaap .. .. | 82,679 | 77,343 | 77,793 |
| Natal .. .. | 7,661 | 8,988 | 9,538 |
| Tvl. .. .. | 43,774 | 48,102 | 53,079 |
| O.V.S. .. .. | 34,138 | 30,109 | 32,233 |
| Unie .. .. | 168,252 | 164,542 | 172,643 |

Bowestaande syfers van die blanke manlike persone wat in die landbouberoepe hulle nering gevind het, bevestig in hoofsaak die aanduidings van die statistiek van „landelike" bevolking, ofskoon Natal in hierdie geval 'n konsekwente styging vertoon, wat nie met sy syfers van „landelike" bevolking die geval is nie.

Uit alles blyk dit dus duidelik dat, soos feitlik alle lande van Europese beskawing — die een ná die ander — tans ook Suid-Afrika, die tydperk van plaasverlating, van toenemende „verstedeliking," ingetree het.

Histories beskou, kan ons sê dat dit 'n verskynsel is wat op 'n bepaalde trap van die ekonomiese ontwikkeling algemeen is.

Voor 1911 reeds sien ons, in 'n periode toe die landelike bevolking tydelik vinniger gegroei het as die stedelike, dat verskeie Kaapse boeredistrikte 'n absolute vermindering van blanke bevolking ondergaan.

Ná 1911 verloor 'n aansienlike aantal Kaapse en Vrystaatse distrikte 'n groter of kleiner persentasie van hulle plattelandsbevolking. Uit 24 Vrystaatse distrikte het 17 tussen 1911 en 1921 'n absolute vermindering van plattelandsbevolking ondergaan. Uit 91 Kaapse distrikte (as ons die Transkei-gebied buitrekening laat) het 57 'n absolute vermindering vertoon; of 69 uit 119 van die hele provinsie. Maar terwyl die hele Vrystaat 'n absolute verlies van oor die 6,000 landelike bewoners gely het, het die Kaapprovinsie (sonder Transkei) nog 'n klein nettowins aangetoon, omdat ander distrikte 'n vermeerdering van plattelandsbevolking (in sommige gevalle nogal aansienlik) gehad het. In Natal het 7 distrikte 'n vermindering gehad, maar tesame net van 320 siele; en die provinsie as 'n geheel het 'n vermeerdering van oor die 57 persent in sy plattelandsbevolking gehad. In die Transvaal het tussen 1911 en 1921 net een distrik, Wakkerstroom, 'n verlies van 9.29 persent van sy plattelandsbewoners (469 persone) ondergaan; maar as 'n geheel was die vermeerdering vir dié provinsie byna 25 persent.

Tussen 1921 en 1926 word die proses effens gestuit, en die blanke plattelandsbevolking van die Unie het met byna 40,000 siele (4.38 persent) toegeneem; van die provinsies toon net Natal 'n vry aansienlike vermindering aan, wat egter hierbo al verklaar is. Tog het weer in al vier provinsies heelwat distrikte 'n absolute vermindering van blanke plattelandsbevolking ondergaan: 40 uit 93 in die Kaapprovinsie (48 uit 120, met inbegrip van die Transkei-gebied); 9 uit 37 in Natal; 6 uit 33 in Transvaal; 11 uit 27 in die Vrystaat. Dikwels het in dieselfde distrikte die vermindering nog voortgegaan, in Wakkerstroom, Tvl., is dit b.v. vir hierdie 5 jaar weer 590 siele of 12.89 persent.

Die voorlopige syfers van die blanke bevolking by die Census van 1931 toon aan dat die vermindering van plattelandsbevolking weer sterker voortgaan. 'n Toenemende aantal distrikte het absoluut minder plattelandsbewoners as in 1926, nl. 69 uit 99 Kaapse distrikte (sonder die naturellegebied), of 76 uit 126 in die geheel; 12 uit 41 Natalse distrikte; 11 uit 39 Transvaalse distrikte, en 26 uit 33 Vrystaatse distrikte.

Tussen 1926 en 1931 het nog net die Transvaal 'n vermeerdering van plattelandsbevolking (8.3 persent), waardeur die vermeerdering in die Unie wel nog byna 1 persent is; maar in die ander provinsies is die totale plattelandsbevolking 1931 tussen 2 en 4 persent laer as vyf jaar tevore. Dit is duidelik dat plaasverlaters nie meer in belangryke mate na ander boerderystreke verhuis het nie.

In die Vrystaat is die plattelandsbevolking van 1931 volle

7,000 siele kleiner as in 1911; in die hele Unie het dit in dié twintig jare egter nog met byna 90,000 siele (12.7 percent) toegeneem. Hier teenoor staan 'n vermeerdering van die t o t a l e blanke bevolking met ruim 550,000 (30.2 percent).

Die grootste vermeerdering van stedelike bevolking vertoon die Witwatersrand as geheel, waar (stedelike gebied en omgewing) in 1931 een-sesde van die totale blanke bevolking van die Unie gekoncentreer was.

By 'n kritiese beskouing van hierdie beweging moet in die eerste plek in ag geneem word dat die verdeling *stedelik — landelik* alleen berus op die woonplek. Elke bevolkingsgebied met 'n plaaslike bestuur geld as stedelik; dus ook plekke met byna suiwere boerebevolking, soos b.v. Vanwyksdorp, K.P., omdat dit 'n Dorpsbestuursraad het. Iedere keer dat so 'n bevolkingsgroep die een of ander vorm van plaaslike bestuur kry, beteken dit dat sy inwoners afgetrek word van die getalle van „landelike'' bevolking, en aan die „stedelike'' toegevoeg word. In 1911 het die Vrystaat b.v. 50 stedelike gebiede gehad en in 1926 al 65; tussen 1904 en 1925 is in die Vrystaat 24 nuwe dorpe geproklameer. Hierdie feit verklaar wel geensins die hele vermindering van plattelandsbevolking nie, maar maak tog 'n wysiging van die totale getalle nodig.

Aan die heer C. W. PEARSALL, van die Statistiese Kantoor, is ek dank verskuldig vir die gewysigde berekening, in kolom B van onderstaande tabel, van die verskuiwing tussen 1926 en 1931. Kolom A gee die vermeerdering of vermindering van plattelandsbevolking soos dit in die voorlopige verslag van die Volkstelling van 1931 verskyn. Kolom B gee die vermeerdering of vermindering, herlei tot die bestaande grondslag — d.w.s. die inwoners in 1926 van gebiede wat toe as „landelik'' dog in 1931 as „stedelik'' beskou is, word afgetrek van die landelike bevolking volgens die Census van 1926. Die vergelyking is dan as volg:

**Tabel 17. — Vermeerdering of vermindering van landelike bevolking (1926 — 1931).**

| | A (Census) | B (Herlei) |
|---|---|---|
| Kaap | — 6,873 | — 2,913 |
| Natal | — 1,481 | + 1,492 |
| Transvaal | + 19,539 | + 21,632 |
| Vrystaat | — 4,859 | — 3,984 |
| Netto-vermeerdering in die Unie | + 6,326 | + 16,227 |

In sekere mate word die relatiewe daling van plattelandsbevolking ook verklaar deur die vermindering van kinders op die platteland. Dit is die gevolg van die effens dalende geboortesyfer op die platteland en van die feit dat meer kinders van die platteland in skoolkoshuise op dorpe is. Die dorpie Villiersdorp, K.P., het b.v. tussen 1926 en 1931 met 316 siele gegroei, maar sowat een-derde van dié vermeerdering kom op rekening van die groter aantal kosgangers van die Hoër Skool.

**Tabel 18. — Vermindering van die verhouding van jeugdige persone (onder 20) op die platteland, K.P. en Unie.**

| | Percentasie van die totale bevolking. | | |
|---|---|---|---|
| | 1911 | 1921 | 1926 |
| Kaap .. | 51.23 | 47.97 | 46.74 |
| Unie . | 50.86 | 49.19 | 47.99 |

Nogtans maak al hierdie feite nie veel verskil nie aan die groot verskuiwing wat veral in die laaste twintig jaar waarneembaar is, waardeur die verhouding van die landelike tot die totale blanke bevolking gedaal het van 48.3 percent in 1911 tot 38.7 percent in 1931. Die verhouding van manlike persone in die boerderyberoepe tot die totale aantal manlike neringdoendes het egter net gedaal van 38.6 percent (1911) tot 35.2 percent (1926).

**Immigrasie en groei van stede.**

Belangryker is die feit dat 'n relatiewe vermindering van plattelandsbewoners onvermydelik saamgegaan het met die ekonomiese omwenteling wat veral sedert 1890 'n versnelde gang gekry het. Steeds meer word die „boere'' 'n gespecialiseerde beroepsklas. Hulle produceer en werk nie meer oorwegend net vir eie gebruik nie, maar verkoop altyd groter hoeveelhede boerderyvoortbrengsels en koop dus baie fabrieks- en ambagsgoedere wat hulle vroeër òf self gemaak het òf baie min (selfs glad nie) gebruik het. Ander persone, hoofsaaklik in stede en dorpe gevestig, sorg nou vir die bevrediging van hierdie behoeftes. In die begin het wel nog nie 'n eintlike nywerheidsbevolking ontstaan nie; maar vir die handel in ingevoerde ware en die vervoer daarvan was baie nie-landelike persone nodig.

Eers het die boerebevolking (in ruimere sin) self nog baie

voordeel van die transportdienste gehad. Maar vinnig het spoorweë gegroei en die rol van die boer in die goederevervoer net so vinnig minder gemaak. Elke nuwe spoorlyn het — meer as gewoonlik besef word — baie plattelandsbewoners van hulle verdienste berowe. En in die eerste tyd het die nuwe arbeidsgeleentheid wat deur die spoorweë self geskep is, vir die plattelandsbevolking geen vergoeding gebied nie. In die Engelse kolonies het die spoorwegpersoneel hoofsaaklik uit Groot-Brittanje gekom, in die Suid-Afrikaanse Republiek grotendeels van die Europese vasteland, veral uit Nederland.

Die moderne ekonomiese rigting is byna uitsluitlik met ingevoerde mensemateriaal aan die gang gesit. Trouens, in die eerste periode van toenemende stedelike bevolking (en gevolglik van relatiewe vermindering van plattelandsbevolking) was dit hoofsaaklik immigrante uit die buiteland wat die stede bevolk het en die veranderde verhouding veroorsaak het. Ook by die mynbou, sowel as in die nywerheids- en handelsuitbreiding wat daarmee saamgegaan het, het boorlinge van Suid-Afrika 'n baie klein rol gespeel.

Selfs in 1926 nog was van die blanke „stedelike'' bevolking van die Unie 21.8 percent buite die Unie gebore, teenoor slegs 5.2 percent van die plattelandsbevolking. In die Transvaal was die verhoudinge 25.4 en 5.9 percent.[1]

Die percentasie van uitlanders in die blanke bevolking daal egter voortdurend; hulle het 1926 net nog omtrent 15 percent van die hele bevolking uitgemaak. Van die blankes in die Unie was in die buiteland gebore:

| | | |
|---|---|---|
| In 1904 | 25.62 | percent. |
| 1911 | 20.37 | „ |
| 1918 | 16.06 | „ |
| 1921 | 15.85 | „ |
| 1926 | 14.77 | „ |

Tussen 1890/91 en 1911 was die periode van sterkste groei van stedelike bevolking; naamlik 203 percent vir dié twintig (een-en-twintig) jaar. Vir die volgende twintig jaar, tussen 1911 en 1931, was die vermeerdering net 70 percent.

[1] Van die tien grootste stede van die Unie het in 1926 alleen Bloemfontein, Germiston en Pretoria onder hulle blanke inwoners meer as 30 percent van Hollands-Afrikaanse afkoms gehad. Vandag nog is byna 60 percent van die Hollands-Afrikaanse bevolking „landelik."

Vir Suid-Afrika was ook die belangrykste tydperk van immigrasie van sowat die jaar 1890 tot kort ná die Census van 1904. Blanke uitlanders wat hulle tussen 1911 en 1926 in die Unie gevestig het, het net ± 80,000 bedra, of minder as 5 percent van die blanke bevolking in 1926.

**Tabel 19. — Verblyfduur van blanke uitlanders in die Unie (1926).**

| Verblyfduur | Siele | Jare van vestiging |
|---|---|---|
| 0 — 4 jaar | 33,246 | 1921 — 1926 |
| 5 — 9 „ | 23,084 | 1916 — 1921 |
| 10 — 14 „ | 23,391 | 1911 — 1916 |
| 15 — 19 „ | 26.243 | 1906 — 1911 |
| 20 — 24 „ | 51,119 | 1901 — 1906 |
| 25 — 29 „ | 34,917 | 1896 — 1901 |
| 30 — 34 „ | 21,213 | 1891 — 1896 |

Volgens bowestaande *Tabel 19* was daar dus nog 133,492 persone in die Unie wat tussen 1891 en 1911 hulle hier gevestig het, of 53 percent van die totale aantal blankes wat buitekant die Unie gebore was. Baie immigrante uit dié tyd was in 1926 natuurlik al oorlede; in die periode 1891 — 1911 was ook die totale bevolking veel kleiner; sodat die verhouding van immigrante in daardie jare nog veel aansienliker was as gedurende die laaste twintig jaar.

**Redes vir die vermindering van plattelandsbevolking.**

Aan die een kant het immigrasie aldus sterk verminder, dog aan die ander kant het die bevolking steeds toegeneem; die lewenspeil (ook van die nie-blanke rasse) is gedurig verhoog, en moderne ekonomiese toestande het àl sterker ontwikkel. Noodwendig moes dus uit die inheemse blanke bevolking die aanvulling kom vir die nie-landelike beroepe en neringe wat so aanhoudend gegroei het. Die plattelandsbevolking was hier die gegewe bron, dus in hoofsaak die Afrikaanssprekendes.

Tegelyk het laasgenoemde groep ook deur geleidelike aanpassing al hoe meer uit sy afsydigheid gekom. Ekonomiese druk, veral ná die oorlogsjare 1899 — 1902, het die beweging versterk, terwyl sympathieker bejegening die oorgang makliker gemaak het. So het b.v. die Witwatersrandse goudmyne, ná die geskille met hulle oorseese personeel in 1907, doelbewus te werk

gegaan om Suid-Afrikaanse mynwerkers in diens te neem. Veral sedert die totstandkoming van die Unie (1910) is ook in baie takke van die openbare diens, soos by die staatspoorweë, in die polisie, in die posdiens, ens., landskinders in steeds ruimer mate opgeneem. Omstreeks dieselfde tyd word ook deur die toenemende industrialisering van die land 'n sterker aanvraag na nuwe arbeidskragte vir die nywerheid geskep.

Van die manlike neringdoende bevolking (blank) was die beroepsgroepe in 1926 as volg:

| | | |
|---|---|---|
| Boerdery | 35 | percent |
| Industrie en ambagte | 21 | „ |
| Handel | 18 | „ |
| Verkeerswese | 10 | „ |
| Mynbou | 5 | „ |

As ons die orige 11 percent (openbare diens, geleerde beroepe en persoonlike dienste) buite rekening laat, kry ons dus 35 percent in die boerdery teenoor 54 percent in ander neringe van die moderne produksiestelsel. Daar mag oor getwis word of die verhouding van boere te laag is. Maar vir die boere self is dit oor die algemeen eerder 'n voordeel wanneer die verbruikersbevolking, wat hulle produkte nodig het, vinnig toeneem. Vandag kan die boer nie meer, naas die eintlike boerderyproduksie, nog al die werksaamhede behartig wat sy vader en grootvader self verrig het nie. Ons hoef maar te dink aan die vervoer van goedere, wat eers byna uitsluitend die werk van die boere (of ten minste van die plattelandsbevolking) was, terwyl ons spoorweë alleen op 31 Maart 1930 meer as 58,000 blankes en 42,000 nie-blankes in diens had; of aan die menigte mense wat vandag nodig is vir die vervaardiging en distribusie van klere, skoene, huisraad, kerse, seep, rytuie, landbougereedskappe, en baie ander dinge wat die boerebevolking gebruik, en vroeër grotendeels self geproduseer het.

Wat die gunstigste verhouding van boere tot die ander beroepsklasse is, kan moeilik bepaal word en sal ook van die hele ekonomiese struktuur van die land afhang. Terloops is hierbo al daarop gewys dat die Vrystaat en die Kaapprovincie, wat selfs nou nog die hoogste percentasie van boere het, die sterkste relatiewe en absolute vermindering van plattelandsebevolking gedurende die laaste twintig jaar vertoon het, terwyl Natal, met die na verhouding kleinste boerebevolking, feitlik geen probleem van verarmde plattelandsbevolking het nie.[1]

[1] Die gunstige en gereelde reënval in aanmerking geneem, is die gemiddelde plaasgrootte in Natal relatief hoër as in die ander

Niemand sal ontken nie dat 'n land waar voor veertig jaar die produktief werksame bevolking nog byna uitsluitend op plase gewoon het, geleidelik 'n groot deel van sy landelike bevolking m o e t afstaan wanneer dit 'n meer gevorderde trap van ekonomiese evolusie (hoofsaaklik in die stede gecentraliseer) bereik. Die enigste ander keuse sou wees om maar gedurig vir dié doel uitlanders in te roep. In die begin het dit nog gebeur Reeds voor 1910 verminder die immigrasie, terwyl die behoefte aan nie-landelike werkers nog steeds groei. En van dié tyd omtrent dagteken ook die toenemende stroom van plaasverlaters.

Ekonomies was hierdie proces onvermydelik. Die vraag of dit te sterk geword het, en of daar nie ernstige sociale nadele mee gepaard gaan nie, sal hier nog nie bespreek word nie.

**Rykdom en armoede.**

Aandag verdien hier nog enkele bykomende feite. Waarskynlik het 'n groot deel van die armer plattelandsbevolking nie daarom weggetrek omdat hulle toestand werklik ongunstiger geword het nie, maar omdat hulle besef het dat hulle armoediger lewe as ander groepe van die samelewing.

Die mensdom is maar altyd geneë om die verlede as 'n gelukkiger tyd te sien. Sonder twyfel het die oorlog van 1899 — 1902 vir 'n aansienlike deel van die Afrikanerbevolking die verlies van groot waardes, geestelike sowel as stoflike, meegebring. En die laaste jare voor 1899 was veral vir die Transvalers 'n tydperk van 'n besonder gunstige ekonomiese „konjunktuur" gewees. Dog dié sou, ook sonder die oorlog, verander het; die tekens was al daar.

Oor die algemeen, moet ons egter erken, was die lewenswyse van die ouer binnelandse boerebevolking baie eenvoudig — meestal nie beter as die van 'n klas wat vandag op die platteland as armoedig beskou sal word nie. Aan voedsel vir die liggaam het dit wel nie ontbreek nie, ofskoon die tafel, selfs van welaf boere (as 'n mens hulle goed uitvra) volgens ons smaak uiters eentonig was. Stywe veeboere het hoofsaaklik van vleis, brood en melk gelewe, maar moes dikwels maande lank self swart koffie drink. Die armes kon meestal in die oorvloed van kos deel, omdat die rykeres soveel ander behoeftes van die huidige tyd nie geken het, of eenvoudig nie kon bevredig nie. En wildsvleis was nog volop.

---

provincies, al is dit skynbaar die laagste. (*Tabel* 4, 5 en 22). Dit blyk daaruit dat die gemiddelde plaasgrootte in Natal, teen die gemiddelde grondprys, £3,468 werd was, teenoor £2,479 in die Kaapprovincie, £1,818 in Transvaal en £3,363 in die Vrystaat.

Kleding en huisraad was algemeen van die eenvoudigste. „Winkelgoed'' het 'n klein rol gespeel. Houtvloere en plafonne, lampe en vensterglas, boeke, horlosies en musiekinstrumente was nog omstreeks 1900 by baie grondbesitters nie te vinde nie.

Maar 'n verhoogde lewensstandaard kan deur 'n nasie met verbasende snelheid aangeneem word. Ook die armeres stel gou hoër eise. In baie opsigte is dit selfs 'n uiters nuttige prikkel tot ekonomiese vooruitgang.

Toe vir manne van groter bekwaamheid of ruimer besittings die kanse kom om met hulle produkte of deur ander middels meer geld te maak, toe het dié wat op die ou voet gebly het, by teenstelling as armes verskyn. En waar die rykere met sy besitting meer kon uitvoer, was hy minder gewillig om die ander saam te laat deel. Volop kos, wat hy nie tot geld kon maak nie, sou hy eerder van afgee as later van sy geldinkome. So word die armer deel van die plattelandsbevolking nie alleen in vergelyking armer nie, maar het dikwels ook volstrek minder gehad as vroeër.

Hoe behoeftiger sulke mense was, hoe moeiliker was dit vir hulle later om weg te trek om op ander plekke gunstiger kanse te gaan soek. Die uitbreiding van die spoorweë het toe baie gehelp om juis die armstes, wat geen eie rygeleentheid meer had nie, uit hulle eie streek weg te trek. Aan die begin van 1910 was daar in die Unie 7,403 myl ope spoorweg. Aan die einde van 1921 was dit 10,153 myl ('n vermeerdering van 37 percent). Voor dié tyd was dit hoofsaaklik die groot hooflyne van die hawes na die goudvelde; dog nou kry uitgestrekte plattelandsgebiede vir die eerste keer deur talryke tak- en verbindingslyne aansluiting aan die spoorwegstelsel van die land. Dit is ook die periode van die eerste groot getalle van plaasvlugtiges in die Kaapprovincie en die Vrystaat, gedeeltelik na die stede, gedeeltelik na streke van jonger vestiging, om op goedkoper grond 'n boerdery te begin.

**Die soek na beter boerderykanse.**

As ons Natal en die Kaapse Naturellegebiede buite rekening laat, was daar twaalf distrikte (10 Kaapse en 2 Vrystaatse) wat tussen 1911 en 1921 *meer as 25 percent* van hulle plattelandsbevolking v e r l o o r het. Dog aan die ander kant was daar sewentien distrikte, 8 Kaapse en 9 Transvaalse (waarby egter nie eens ingesluit is sulke besonderlike distrikte soos De Aar, Kaap, Port Elizabeth en vyf Witwatersrandse distrikte nie), waar die plattelandsbevolking met meer as 25 percent t o e g e n e e m het. Die totale vermindering in die 12 distrikte was

H

9,416 persone; die totale vermeerdering van die 17 distrikte 40,526 persone. Die tien Kaapse distrikte het 8,302 siele verloor; die ag Kaapse distrikte met 'n toename van meer as 25 percent landelike bewoners het 8,795 bygekry.

Die volgende getalle is ook van belang.

**Tabel 20. — Groei van blanke bevolking in twee jonger vestigingsgebiede.**

| Census-jaar. | *Betsjoeanaland, K.P.* (Vryburg, Mafeking, Taung, Kuruman, Gordonia). | *Noord - Transvaal* (Waterberg, Potgietersrust, Pietersburg, Zoutpansberg, Letaba). |
|---|---|---|
| 1911 | 14,917 | 16,593 |
| 1918 | 18,716 | 22,252 |
| 1921 | 20,804 | 28,410 |
| 1926 | 23,124 | 36,815 |
| 1931 | 28,757 | 40,697 |
| Vermeerdering 1911 — 1931 | 93 percent | 145 percent |

Die armes op die platteland was in baie gevalle al lankal daar gewees, wyd uitmekaar in ons dunbevolkte land. Toe hulle begin wegtrek „om beter te soek,'' en veral toe hulle in steeds groter getalle in die stede en groter dorpe 'n uitkoms probeer vind, het die nasie as geheel vir die eerste keer ernstig van hulle kennis geneem.

**Opmerking.** Nadat hierdie hoofstuk klaar geskrywe was, het die finale *„Rapport van die Volkstelling van 1926''* (U. G. 4 — '31) verskyn. In Afdeling II (§23: „Die stroming na die stede'') gee die Direkteur van Census 'n besonder belangwekkende ontleding van die verskynsel, waarin hy sympathiek dog eerlik nie alleen die moeilikhede van die Suid-Afrikaanse landbou nie, maar ook die tekortkominge by die boerestand self opnoem, wat tot die proces van plaasverlating meewerk.

**Literatuur:**

Émile VANDERVELDE, „*L'exode rural et le retour aux champs,*" Paris 1910.

M. HAINISCH, „*Die Landflucht,*" Jena 1924.

INTERNATIONAL REVIEW OF AGRICULTURE (*Monthly Bull. of Agr. Economics and Sociology*), Year XXI, June 1930, p. 197: „Some considerations on the Rural Exodus."

M. H. DE KOCK, „*Economic History of South Africa,*" Cape Town, 1924.

D. M. GOODFELLOW, „*A Modern Economic History of South Africa,*" London, 1931.

*Verslag, Derde Volkstelling, 1921.* (U. G. 37 — '24).

*Rapport, Vierde Volkstelling, 1926.* (U. G. 4 — '31).

# HOOFSTUK IV.

## LASTE VAN DIE BOERDERY.

**Boerdery betaal nie.**

Byna algemeen word die stelling verkondig: „Die armes van die platteland moet op die plase gehou word. Hulle moet uit die stede en dorpe geweer word.'' Ongetwyfeld sou, as so iets doenlik was, die volksgewete minder verontrus word; want die sogenaamde „armblanke-vraagstuk'' sou byna nie aan die oppervlakte sigbaar wees nie as die armes oor honderdduisende vierkante myle van platteland verstrooid was. Maar die gemiddelde welvaart van die blanke bevolking sou daardeur nie gunstiger staan en die landelike armoede daardeur nie verdwyn nie.

Ons moet ook onthou dat juis verskeie maatreëls van die staat, soos die industriële loon- en arbeidswetgewing, buite die landbou gunstiger voorwaardes skep en dus die armes na die stede trek. Reeds voor 1899 het die Suid-Afrikaanse Republiek deur die toekenning van „burgerreg-erwe'' in dorpe en stede die trek bevorder. Wel is oorspronklik hierdie erwe bedoel as 'n soort beloning vir gedane kommandodiens, en ook plaasbesitters het hulle ontvang. Maar in die later tyd van die republiek was baie van dié wat kommandodiens gedoen het, arm mense, selfs intrekkers uit ander dele van Suid-Afrika, wat as betaalde „substituut'' vir ryker kommando-pligtiges gegaan het. En in Pretoria, Potchefstroom, Krugersdorp, Vrededorp (Johannesburg), ook op kleiner plekke soos Lichtenburg, het baie landelike armes op die erwe gaan woon. Potgietersrust is selfs weer in die lewe geroep (1890) as 'n nedersetting vir arm mense sonder eie grond.

Nooit verhuis mense wat op die platteland groot geword het, somaar maklik na 'n stad nie, selfs nie in ons land nie, waar hulle oor die geheel minder plaasvas is as in die meeste ouer lande. Die meeste trek omdat die boerdery vir hulle nie 'n bestaanbare lewe verseker nie.

In byna alle lande waar redelik noukeurige syfers oor die volksinkome en sy verdeling beskikbaar is, is daar duidelike tekens dat die boerdery aan sy producente 'n kleiner beloning verskaf as die ander neringe. Gedurende die wêreldoorlog het

die meeste takke van landbouproduksie wel gunstige pryse geken, maar kort ná die vrede het algemeen die pryse van landbouprodukte vinniger gedaal as die pryse vir industrieprodukte en ekonomiese dienste, sodat boere na verhouding selfs minder in ruil vir hulle produkte ontvang het as in die laaste normale jare voor 1914.

Ongelukkig is die Suid-Afrikaanse statistiek van volksinkome nog maar onvolmaak, en daar is veral groot moeilikhede om die opbrengs van ons landbou bevredigend te bereken. Die eerste berekening van enige waarde is deur wyle prof. LEHFELDT gemaak,[1] wat vir die jaar 1918 die gesamentlike inkome van die blanke boerebevolking op £29 miljoen bereken het, of £174 per kop van alle blankes bo vyftien jaar wat werksaam was in die boerdery.

In die Verslag van die *„Ekonomiese en Loonkommissie,"* 1925, (Eerste Verslag, Bylae B) is vir die jaar 1923 'n berekening gemaak van die suiwere opbrengs van die Suid-Afrikaanse landbou (buitekant naturellegebiede) en vissery,[2] en dit word op £39,410,000 gestel.

As ons hierdie syfer aanvaar, moet ons egter daarvan, om die inkome van die blankes te kry, aftrek wat die nie-blanke arbeiders uit dié bedrag ontvang. By die volkstelling van 1921 was daar 368,000 Bantoe-plaasarbeiders, terwyl 77,000 kleurlinge en 21,000 Asiate in landbou en vissery werksaam was. Dit gee ons 466,000 nie-blankes in 1921, of laat ons aanneem 470,000 in 1923. As ons hulle aandeel uit die totale boerderyproduksie (aan lone, rantsoene, huisvesting, ens.) so laag stel as gemiddeld £20 per jaar elk, dan maak dit 'n totale bedrag uit van £9,400,000. Vir die blankes in die landbou bly dan rond £30 miljoen oor.

By die volkstelling van 1926 was daar meer as 177,000 blankes werksaam in landbou en vissery, in 1921 was dit 168,000; sodat ons die getal vir 1923 op minstens 170,000 kan stel. Gemiddeld kom daar dus op elke blanke persoon, van die eienaar tot die huurling, 'n inkome van £176 per jaar. Hierdie bedrag sluit natuurlik die waarde van produkte vir eie gebruik in.

Volgens die Industriële Census het 'n blanke aangestelde in die nywerheid in 1922-23 gemiddeld £248, in 1923-24 gemid-

[1] R. A. LEHFELDT, *„The National Resources of South Africa."* Johannesburg 1922.

[2] Vissery is so onbelangryk dat dit die noukeurigheid van die volgende berekenings na die een of ander kant feitlik nie kan wysig nie.

deld £246 ontvang. En dan moet ons onthou dat die inkome uit kapitaal (winste, dividende, ens.) natuurlik nie hierby ingeslote is nie. In Suid-Afrika boer egter ver oor die helfte van die landbouende bevolking vir eie rekening, en dus sluit die gemiddelde bedrag van £176 ook hulle inkome uit kapitaal in.

Die geokkupeerde plase van blankes het in 1923 rond 95,000,000 morge beslaan, waarop die netto-opbrengs 'n bietjie meer as £39,000,000 (dus gemiddeld 8s. 3d. per morg) was, en die inkome van die blanke boerebevolking £30,000,000 (of gemiddeld 6s. 4d. per morg).

Selfs al sou die netto-opbrengs van die blanke boerdery nogal hoër gewees het as bowestaande berekening, dan nog bly die gemiddelde inkome van die boerebevolking heel ongunstig, vergeleke by die gemiddelde salaris en loon in die nywerheid.[1] Deur die depressie wat sedert 1929 heers, het die geldelike toestand van die boerebevolking nog slegter geword.

**Belasbare inkome van boeredistrikte.**

'n Poging om 'n basis te kry vir die vergelyking van die welvaart of armoede van afsonderlike distrikte (oorwegend landboudistrikte, want anders veroorsaak handels-, fabrieks- of mynbou-inkomste 'n verstoring) deur berekening van die verhouding tussen die totale blanke distriksbevolking (Census 1926) en die belasbare inkome (1926-27), het geen bruikbare resultaat opgelewer nie.

In 'n Kaapse distrik soos Humansdorp waar werklike armoede op die platteland, behalwe in die betreklik klein bosstreek, nie bestaan nie, was die gemiddelde belasbare inkome per kop van die blanke bevolking net £3·8.[2] In 'n taamlik welvarende distrik soos Tulbagh was dit gemiddeld £8·4. Maar in verarmde distrikte soos Willowmore en Aberdeen £9·1 en £10·9 onderskeidenlik. In albei dié distrikte is daar baie arm mense, selfs nadat hulle tussen 1911 en 1921 van 1,100 tot 1,200 (28 percent en 38 percent) van hulle blanke plattelandsbevolking verloor het, en 1921 — 1926 weer 7 percent en 2 percent.

[1] Vgl. Wilcocks, Tabel 6, bl. II — 66, „Jaarlikse inkomste van armblanke-families."

[2] Dit moet onthou word dat vir getroude persone £400 van die inkome belastingvry was, en dat vir elke kind daar 'n korting van £60 was.

Adelaide,[1] wat tussen 1911 en 1921 byna 23 percent van sy blanke plattelandsbevolking verloor het, en tussen 1921 en 1926 weer 17 percent, het 'n gemiddelde belasbare inkome van £44·7 per kop van sy totale blanke bevolking gehad.

Soortgelyke uiteenlopende resultate kry ons in die Vrystaat, waar 'n distrik met toenemende blanke plattelandsbevolking soos Frankfort 'n gemiddelde belasbare inkome van £13·1 vertoon teenoor £27·2 in 'n distrik soos Edenburg, met dalende plattelandsbevolking.

In distrikte wat 'n groot deel van hulle armer landelike bevolking verloor het, het dus — ten minste in sommige gevalle — die gemiddelde belasbare inkome per kop van die blanke bevolking gestyg.

Malherbe het sekere groepe van distrikte as aardrykskundige eenhede saamgevat en op grond van die gemiddelde belasbare inkome van sulke gebiede interessante gevolgtrekkings verkry, waarna die leser verwys word. (Hoofst. V, 4 (iv).).

**Waar ons die redes vir plaasverlating moet soek.**

In 'n periode waarin die boerebevolking al hoe meer aanpassing gevind het aan die nuwere ekonomiese strominge en die moderne besigheidsopvattinge aangeleer het, is dit te begrype dat baie van hulle bewus en met oorleg die plase verlaat het om op 'n ander terrein beter kanse te soek as wat die boerdery blykbaar vir hulle aanbied. Dit sal veral die geval wees by die onderste range van die boeresamelewing, en meer besonderlik by die persone wat nie eie grond besit, of kapitaal genoeg om te huur nie. Kinders van boere verlaat ook in groeiende getalle die plase en die boerelewe.

As ons die distrikte en streke van die land wat veral deur plaasverlating gekenmerk word, nagaan, dan ontstaan die vraag: „Watter faktore skep daar die besondere ongunstige voorwaardes?" 'n Blik op die kaart[2] maak dit duidelik dat die distrikte met die grootste daling in plattelandsbevolking byna almaal onder een van die volgende hoofde val:

---

[1] Wat Adelaide betref, is die volgende aanhaling uit die verslag van die Magistraat van die distrik (1926) van betekenis. Hy wys op die vermindering van die plattelandse-bevolking, en verklaar: „Hierdie vermindering skryf ek daaraan toe dat die grond in hierdie distrik stadigaan in die hande kom van die groot grondbesitters. Sodra dit plaasgevind het, word die armer witmense afgeskuiwe en kaffers in hulle plek as arbeiders gebruik. 'n Ander oorsaak van die vermindering is waarskynlik dat die boeremense teenswoordig minder kinders het as vroeër."

[2] Vgl. kaart tussen bl. 56 en bl. 57.

1. Distrikte met relatief lae en ongereëlde reënval;
2. Distrikte met oorwegende skaapboerdery;
3. Distrikte met sterk vermeerdering van naturellebevolking.[1]

In enkele gevalle mag meer as een, selfs al drie hierdie voorwaardes aanwesig wees. Distrikte met lae reënval is b.v. byna deur die bank kleinveedistrikte. Onder 2. en 3. val daar nogal distrikte wat vir Suid-Afrika 'n gunstige reënval het.

**Ongunstige klimaatstoestande.**

In hoever die klimaat 'n belangryke oorsaak van armoede op die platteland is, kan nog moeilik noukeurig gemeet word. Prof. MACMILLAN het al in 1919 hierdie faktor sterk beklemtoon.

In streke waar onvoldoende reënval die normale toestand is, sou 'n mens verwag dat die bevolking hom min of meer aan die grond se draagkrag sou aanpas. 'n Werklike proces van verarming en van plaasverlating sou dan die gevolg moet wees van tydelike oorbevolking en van ooreising van die grond se draagkrag. Dit sou egter ook die gevolg kan wees van geleidelike agteruitgang in die jaarlikse hoeveelheid reën, miskien deurdat 'n droogtecyklus volg op 'n reeks jare met 'n gunstiger gemiddelde reënval, waarin die mense en vee te veel geword het.

Ons reënvalsyfers gaan egter, vir 'n afdoende oordeel, nie ver genoeg terug nie. En oor die geheel meen die weerkundiges, o.a. ook die Droogtekommissie van 1921, dat daar nie eintlik bewyse is dat Suid-Afrika se droër dele werklik minder reën kry nie. Ongetwyfeld was daar ook in vroeër periodes verskriklike droogtes — so b.v. in die „sestig" — waarvan ons skriftelike en mondelinge getuienis het.

Maar aan die ander kant lyk dit tog asof die volgende grafiek, opgestel deur die heer P. R. BISSCHOP, ingenieur van die Van Ryneveldspas-Besproeiingsraad, Graaff-Reinet, vir een bepaalde Karo-gebied, ten minste, 'n periodieke op- en afgaan aantoon. Op grond van die reënmetings op die plaas Wellwood, wat sedert die jaar 1875 baie sorgvuldig geskied, het die heer Bisschop eers die syfers saamgestel volgens seisoene, van Julie tot Junie, wat vir 'n streek met somerreëns 'n beter methode is. Hieruit het hy dan vir telkens vyf seisoene die gemiddelde seisoenreënval bereken; dus b.v. die gemiddelde vir die vyf seisoene 1880-81 tot 1884-85, 1881-82 tot 1885-86, 1882-83 tot 1886-87, ens. Op die kromme word elke reeks van vyf seisoene deur die eerste daarvan aangedui.

---

[1] Vgl. Hoofstuk VII.

Afb. II. — Gemiddelde reënval in duim oor reekse van 5 seisoene (Julie — Junie) op Wellwood. (Volgens P. R. Bisschop).



Die grafiek skyn nogal oortuigend aan te toon dat 'n cyklus van jare met gemiddelde hoër reënval sowat tussen die jare 1889 en 1897 gelê het. Daarna begin weer 'n daling, wat egter tot sowat 1921 nie laer as die algemene gemiddelde gaan nie (13.32 duim oor 50 jaar).

Opmerklik is dit dat verskeie ouer boere in dié streek (Graaff-Reinet, Middelburg, Cradock), wie se jare van aktiewe boerdery hoofsaaklik tussen 1880 en 1900 gelê het, baie beslis verklaar dat daar destyds meer reën was en byna elke winter volop kapok op die berge, en dat op baie plase groot lande onder fonteine bewerk is, waar vandag geen saaiery moontlik is nie.

Tussen 1920 en 1928 is baie streke van die Unie deur ernstige droogtes geteister, en die noukeuriger landboustatistiek wat ons nou besit, toon aan dat in dié tydvak gemiddeld 340,000 beeste en 2,300,000 stuk kleinvee jaarliks deur droogte en siekte verloor is. As ons die skade bereken volgens die tans (1931) heersende lae pryse (£4 per bees en 10s. vir kleinvee), dan was die droogteverliese aan vee gemiddeld meer as £2,500,00 per jaar.

**Verkwisting van natuurgawes.**

Aan die ander kant lê die *Droogtekommissie* (1921), veral vir die „middellandse'' distrikte van die Kaapprovincie, die ernstigste nadruk op die feit dat roofbou met die veld gepleeg is, en dat oorweiding en uittrap tot vernietiging van die aarde se plantebedekking en veral van die voedsaamste gewasse gelei het, sowel as tot ingee van fonteine. Nie die droogtes op sigself nie, maar die roekelose gebruik van die veld deur die mens, waardeur slote gespoel is, die afloop van water verhaas is, die watertafel gesak het — dit het die weiding se weerstandsvermoë teen droogtes verminder. Gevolglik veroorsaak 'n jaar van swak reënval veel groter verliese as in vroeër tye, terwyl eweveel reën as in vroeër jare veel minder ekonomiese waarde het. Treffend word betoog hoe in die middellandse distrikte in sewentien jaar tyd nie alleen die blanke bevolking nie, maar ook die getalle kleinvee gedurig verminder het.

N.B. — Die syfers vir 1904 is in albei gevalle abnormaal. Die oorlog 1899 — 1902, met sy gevolge, het die vermindering van vee, maar ook die groei van die bevolking (veral deur garnisoene op Middelburg en Naauwpoort) veroorsaak.

**Tabel 21. — Blanke bevolking en aantal kleinvee in Kaapse Middelland.**

| Census-jaar: | Blanke inwoners. | Aantal kleinvee |
|---|---|---|
| 1891 | 96,777 | 9,559,000 |
| 1904 | 120,941 | 6,908,000 |
| 1911 | 115,187 | 9,458,000 |
| 1918 | 108,268 | 8,623,000 |
| 1921 | 105,940 | 8,154,000 |

Die verloop van hierdie syfers verander egter as ons die jongste statistiese gegewens daaraan toevoeg. Tot 1926 is daar weer 'n taamlike styging in die blanke bevolking, wat gevolg word deur 'n skerp daling tot 1931. Die getalle van kleinvee styg egter verder tot ver bokant die vorige maximum.

| | Blanke inwoners. | Aantal kleinvee. |
|---|---|---|
| 1926: | 111,694 | 9,557,193 |
| 1931 (voorl.): | 104,441 | 10,014,577 |

Waarskynlik kan die daling van blanke bevolking in genoemde „middellandse'' distrikte vir 'n groot gedeelte verklaar word deur die veranderinge in ons hele ekonomiese stelsel, soos aangetoon in die vorige hoofstuk. Veral in 'n streek waar boerdery, en speciaal veeboerdery, die hoofnering uitmaak, sou ons dit kan verwag. Maar dit doen geen afbreuk aan die waarheid en die erns van die hele betoog van die Droogtekommissie nie — soos in hierdie geval ook bewys word deur die verminderde draagkrag van die veld. Waarskynlik is die groeiende veestapel sedert 1921 ook te danke aan verbeterde methodes van beweiding en veldversorging.

Intelligente boere het in die laaste jare al baie geleer wat betref beter veldversorging. Maar nog altyd word deur roekelose gebruik van natuurlike weiding en van die natuurlike grondvrugbaarheid groot nasionale bates verniel en gemors. In sommige gevalle het ander verbeterings in die boerdery tydelik nog opgeweeg teen daardie nadele. Dog draad en die waterboor, b.v., het dit baiekeer moontlik gemaak om veld wat vroeër net periodiek bewei kon word, gedurig onder vee te hou, waardeur al die slegte gevolge van uittrap en oorbeweiding ook daar spoedig sigbaar geword het. Distrikte in die droë Kaapse Noordweste soos Calvinia, Clanwilliam, Kenhardt, Namakwaland, wat almaal tussen 1911 en 1921 nog 'n vermeerdering van

plattelandsbevolking gehad het, het in die volgende vyf jaar reeds 'n vermindering getoon.

In baie dele van die land het bevoegde beoordelaars my die versekering gegee dat verarming op die platteland toegeskrywe moet word aan verminderde draagkrag van die veld en uitputting van saailande; selfs al in die ouer distrikte van die Transvaal, soos Pretoria, Potchefstroom, Middelburg, Marico; gedeeltelik ook in die Hoëveldse mieliestreek. In Cradock, K.P., het 'n ou inwoner wat al jare lank aandag aan dié saak gee, verklaar dat die boerderyvermoë van die distrikte omstreeks 1875 — 1880 goed 20 percent hoër was as vandag. In baie streke het deur slegte beheer skadelike plante soos renosterbos, harpuisbos, lidjieskaktus en turksvye die veld so ingeneem dat die koste van skoonmaak meer sou wees as die oombliklike waarde van die skoon grond.

**Slegte aanpassing aan moderne voorwaardes.**

Histories beskou, gaan pioniersontginning van 'n land altyd gepaard met sorglose uitbuiting van die natuurgawes: van wild en plantegroei, grondvrugbaarheid en water. En omdat vir 'n lang tyd daar altyd nog moontlikhede bestaan om die groeiende bevolking af te skuiwe na streke van ongeokkupeerde of dun bewoonde grond, ontbreek die sterkste prikkel tot intensiewer en spaarsamer gebruik van die land se hulpbronne.[1]

Billikheidshalwe moet ons erken dat in 'n pionierstydperk intensiewer boerdery nie sou betaal nie. Selfs die betreklik klein getal Europese boere-immigrante wat Suid-Afrika gedurende die 19de eeu ontvang het, het in dié rigting nie veel gedoen nie. Die „1820 Settlers," b.v., en hulle nakomelinge het in Albany en Bathurst oor die geheel net so erg roofbou gepleeg as die ouer boerebevolking, en dieselfde vorme van armoede en agterlikheid word vandag ook daar aangetref by baie van hulle afstammelinge.

Wanneer die voorwaardes vir die pioniersuitkyk verdwyn, dan is dit nie altyd maklik om die landstradisie wat ingewortel is betyds te wysig nie — veral by 'n boerebevolking. En as die vry geskenke van die natuur grotendeels uitgeput is, dan volg noodwendig verarming van dié groepe wat die meeste daarvan afhanklik was.

Intensivering van veeboerdery op natuurlike weiding — veral in die rigting van gebruik van meer menslike arbeidskragte — is feitlik onmoontlik, selfs al sou die veld sy onverminderde draagkrag behou het. Eers wanneer voer op lande gewen word, of die veld in kunsweiding verander word, is daar ruimer

[1] Vgl. WILCOCKS, Hoofst. IV: „Oorsake van agterlikheid in die boerdery."

kans vir intensivering. Maar hierteen was die gebrekkige en ongereelde reënval van so 'n groot deel van ons land nog altyd die groot hindernis gewees.

Dit mag egter nie ontken word dat die heersende boerderymethodes in baie gevalle nog nie aan die eise van die tyd beantwoord nie. Nog altyd verdring meer ontwikkelde en meer oppassende boere uit verder gevorderde streke die ou gevestigde families wat te lank aan ouderwetse vorme vashou. Dit spreek vanself dat lede van die ouer, Afrikaanssprekende bevolking, meer gebonde aan tradisie en minder bevoorreg om die nuwe ontwikkeling te leer ken, dikwels agtergeraak het. Alhoewel dit vandag 'n gunstige teken is dat van die jonger Afrikaanssprekende boere baiekeer die leiers in hulle streek is.

Tog is dit opmerklik dat Engelssprekende boere, met die voordeel van groter besigheidservaring, dikwels die eerste is om verbeterde methodes in te voer. In 'n distrik soos Middelburg, Kaap, waar die plase omstreeks 1900 byna uitsluitlik aan Afrikaners behoor het, het 'n man wat die distrik uitstekend ken, die afkoms van 220 plaaseienaars (uit 'n geheel van sowat 330) opgenoem; en van dié was 87 (40 percent) in 1929 Engelssprekend (die meeste al in die tweede en derde geslag van Suid-Afrikaanse geboorte). En waarskynlik besit hulle meer as die helfte van die distrik se plaasoppervlakte. Met die hulp van die Sekretaris van die Afdelingsraad is vasgestel dat daar 54 eienare is wat meer as 3,000 morge elk besit, van wie hoogstens 25 van Hollands-Afrikaanse afkoms is.

Hier was dit ook veral Engelssprekende boere wat eerste jakkalsomheining en goeie ramme ingevoer het.

**Oorloë en onrus.**

Wisselvalligheid, nie alleen van die klimaat nie, maar in die verlede dikwels deur oorloë, in die jonger tyd ook deur ekonomiese skommelinge, het in 'n groot mate gelei tot die verarming van die landbouersbevolking. Alte dikwels kon 'n bestendige stelsel van boerdery nie behoorlik posvat nie.

Dit is byna onnodig om te wys op die Suid-Afrikaanse oorlog van 1899 — 1902, wat veral die ouer plattelandse, Afrikaanssprekende bevolking swaar getref het deur jarelange stopsit van die boerderyproduksie, en meer nog deur vernietiging van 'n reusagtige landboukapitaal in die twee republieke (dog ook in aansienlike dele van die Kaapkolonie).

Meer besonderlik in die Transvaal het die boerebevolking ook voor 1899, juis in die oorgangstyd tot moderne ekonomiese toestande, deur herhaalde kommandodiens nie eintlik tot rustige

ontwikkeling en aanpassing gekom nie. Ek ken 'n ou Transvaler, 'n pragtype van die ouer pionier, gebore in 1860, wat sedert sy sestiende jaar, toe hy teen Sekokoen opgekommandeer is, ag male onder die wapen was. Ná die vrede in 1902 het hy feitlik met niks sy boerdery weer beginne en 'n beskeie welvaart bereik; maar in 1915, gedurende 'n jaar se gevangenskap weens deelneming aan die opstand van 1914, het hy oor 'n betreklike klein skuld sy plasie verloor en daardeur sy ekonomiese onafhanklikheid.

Wel word soms daarop gewys dat so baie persone in die Transvaal en Vrystaat wat ná 1902 ook van vooraf nuut moes begin, weer bo gekom het. Maar dié was dikwels mense van buitengewone bekwaamheid, of met meer besigheidservaring, of met uitstekende plase of groot grondbesit. Manne sonder eie grond, al het hulle voor die oorlog 'n taamlike veerykdom besit, het veral ná 1902 in groot getalle na die dorpe getrek. Die Transvaalse Arbeidskolonie Lagersdrift is hoofsaaklik vir sulke mense in die lewe geroep; baie van die eerste koloniste het al van die Witwatersrand gekom.

In die Transvaalse distrik Middelburg het ds. A. P. Burger uitgereken dat van rond 400 grondbesittende families in sy gemeente in 1902 (net ná die oorlog) minder as 200 in 1926 nog op hulle grond was.

'n Groot gedeelte van die regte ou Transvaalse families, wat nie speciale voordele gehad het nie, het agteruitgegaan. Juis van hulle het 'n belangryke percentasie noordwaarts verskuiwe, na dele waar min of meer nog pionierstoestande geheers het. Baie het daar ook weer vooruitgeboer.

Hierdie beweging kan moeilik met syfers aangetoon word. Alleen deur 'n beperkte, speciale ondersoek sou dit moontlik wees. Maar die oorsig oor die lotgevalle van twee ou Transvaalse families, wat as aanhang tot hierdie hoofstuk gegee word, verskaf 'n goeie beeld van wat met baie ander gebeur het. Dit is gewoonlik haas onmoontlik om sulke familiegegewens enigsins volledig te kry, omdat die nakomelinge al so verspreid is dat dit moeilik is om hulle op te spoor. In hierdie geval het ek die besonderlike geluk gehad dat die man wat die inligting verskaf het, deur sy huwelik in betrekking staan tot die tweede geslag en 'n seldsame geheue en familiebelangstelling besit.

**Ekonomiese skommelinge. — Volstruisboerdery.**

In die landbougeskiedenis van die meeste lande het ekonomiese skommelinge, as oorsaak van verarming van boere, dikwels 'n rol gespeel.

Die Suid-Afrikaanse landbou het hom in die laaste twintig, dertig jaar steeds meer ingerig op markproduksie, veral vir oorseese markte — in sommige opsigte selfs te sterk, soos juis in die laaste jare bewys is deur die rampspoedige uitwerking van die dalende wêreldmark vir landbouprodukte. Tussen 1925 en 1929 was die gemiddelde jaarlikse waarde van uitgevoerde landbouprodukte £27,500,000, uit 'n totale opbrengs van hoogstens £80 miljoen — 'n offisiële statistiek hiervan het ons nie.[1] In gunstige tye het boere meer gemik na kwantiteit as na kwaliteit (ofskoon ons wol, b.v. baie verbeter is); hulle het veral aandag gegee aan die organisasie van die afset, en effens te min aan beter methodes en laer koste van voortbrenging.

Vir Suid-Afrika is die opkoms en agteruitgang van volstruisboerdery een van die treffendste en droewigste voorbeelde. Op een tydstip was die volstruisboerdery die trots van die Suid-Afrikaanse landbou, en met reg. Die mak-maak van die volstruis is een van die weinige voorbeelde in die moderne tyd dat 'n wilde dier op groot skaal tot 'n boerdery-dier gemaak is—met sorgvuldige teelt en die hoogste pryse vir uitstekende teelt-exemplare. Vir die kweek van lusern en wetenskaplike besproeiing was die volstruisboere, veral van Oudtshoorn, die baanbrekers in Suid-Afrika gewees. Tussen 1900 en 1913 was volstruisvere een van ons belangrykste uitvoerprodukte. In dié jare was die uitvoerwaarde van volstruisvere heelwat meer as die gemiddelde waarde van uitgevoerde mielies gedurende die laaste tien jaar. Tussen 1910 en 1914 is jaarliks vere ter waarde van gemiddeld £2,286,000 uitgevoer.

Volstruisboerdery het verbasende winste opgelewer, en alhoewel party families die skielike rykdom effens aan dwase en spoggerige weelde bestee het, is tog vir 'n groot gedeelte die winste weer in die boerdery gesteek om woeste grond gelyk te sleep en om steeds kosbaarder besproeiingswerke te maak. En na baie ander distrikte het boere uit die Klein Karo hulle voorbeeldige ondernemingsgees gebring. Maar die vere was 'n mode-artikel. In 1913 daal die prys, en deur die Wêreldoorlog word die mark vir volstruisvere vergoed verniel. Dit sou die verstandigste gewees het (kan ons vandag sê) as die boere dadelik 'n ander rigting van produksie sou ingeslaan het; maar dit kon

[1] Tussen 1918 en 1924 het die Census-kantoor berekenings gemaak van die jaarlikse waarde van die landbouproduksie, maar dit later weer opgegee, omdat die syfers tog nie noukeurig genoeg was nie. Vir dié sewe jare wat dit, in miljoene £: 1917-18: £63.6; 1918-1919: £67.1; 1919-20: £95.6; 1920-21: £62.2; 1921-22: £55.0; 1922-23: £68; 1923-24: £67.3.

nouliks verwag word, want hulle het gesit met voëls wat dikwels 'n paar honderd pond elk gekos het, en veral omdat geen ander moontlike produk vir die duur verbeterings sou kon betaal het nie. Per volwasse voël is in 1912 gemiddeld tussen £4 en £5 (vir die hele Unie) gemaak.

Die hele boerdery was oorgekapitaliseer. Dit was moontlik 'n besigheidsfout. Maar dit was tragies vir 'n groot aantal boere wat hard gewerk het en duur betaal het om hulle plase vir die een produk so produktief as moontlik te maak. Juis ondernemende manne is dikwels die hardste getref, omdat verbande wat opgeneem was om die plase te verbeter, ná die val in die prys van vere te swaar gedruk het. Terwyl die Carnegie-Kommissie in 1929 in Oudtshoorn was, het 'n krediteur 'n plaas waarop hy 'n verband van £29,000 had, self ingekoop vir £12,000. Van 'n besonder goed ingeligte persoon is die volgende feite verkry.

*Eerste geval:* 'n Boer wat klein begin het, het sy plaas so opgewerk dat hy dit vir £10,000 kon verkoop. Om groter te kan boer, koop hy toe 'n plaas vir £16,000, waarop hy 'n verband van £6,000 laat staan. Kort daarna stort die veremark ineen. Met die uiterste inspanning en spaarsaamheid kon hy nog die rente vir 'n reeks van jare betaal; maar die worsteling het te swaar geword. Nou was hy al sewentig; weens droogte en ander teëspoede het die plaas feitlik niks opgebring nie; die grond se markwaarde was nou minder as die verband daarop; en op sy ou dag kon die vlytige eienaar aan bankrotskap en armoede nie ontkom nie.

*Tweede geval:* Op 'n plaas wat in 1912-13 maklik £60,000 werd was, rus daar uit dié tyd 'n verband van £13,000 wat egter met gekapitaliseerde rente al byna £14,000 bedra. Op sy hoogste was die plaas nog £18,000 werd; maar in die vorige jaar het dit weens droogte omtrent £5 opgelewer, ná aftrek van lopende uitgawes en lewensonderhoud van die boer, sodat weer 'n £800 rente agterstallig was.

In die vroeëre volstruisdistrikte kan baie sulke gevalle opgenoem word; en met die klein boere staan dit dikwels nog swakker as met die rykeres. Twee broers wat op ongeveer 8 morge bougrond in die jare van voorspoed saam tussen £750 en £1,000 per jaar met volstruise gemaak het, wen vandag net 'n bietjie kos en lusernsaad, en verdien elk sowat 7s. in die week deur die verkoop van brandhout.

Die blanke bevolking van Oudtshoorn (die vernaamste volstruisdistrik) het gedaal van 18,679 in 1911 tot 15,192 in 1931. In 1913 was daar in die Unie 776,000 volstruise op plase, in 1926

net nog 105,000; en van dié is maar min nog regtig opgepas.

In distrikte met ander vorme van boerdery is sulke krasse voorbeelde miskien minder talryk. Maar die skommelinge in die prys van bokhaar,[1] en die skerp daling in die prys van wol en mielies sedert 1929, veroorsaak soortgelyke verskynsels, veral by boere wat in jare van goeie pryse grond gekoop het of duur verbeterings uitgevoer het.

Veral kosbare besproeiingswerke het alte dikwels in Suid-Afrika onvoordelig geblyk. In 'n jong land soos dié van ons is daar in baie dele nog nie 'n vaste, beproefde boerderystelsel nie; 'n gedurige evolusie vind nog plaas; en elke vooruitstrewende boer wat moderner methodes toepas, bewys 'n diens aan sy land. As hy dit goed tref, is sy winste groot; maar baiekeer kom daar onvoorsiene teëslae of 'n daling in produktepryse, en die ondernemingsgees word deur mislukking beloon. Konserwatiewe boerderymethodes, wat dikwels so skerp kritiseer word, het herhaaldelik tog maar die veiligste op die duur geblyk.

**Grondpryse.**

In jare van opbloei en optimisme bestaan daar 'n algemene neiging om vir grond meer te betaal as die veilige produksiewaarde. Dosyne van plattelandse prokureurs en van knap boere in baie dele van die land het my die versekering gegee dat tot in 1929 die heersende pryse van plase beslis bo die veilige peil was. Toe wolpryse gunstig was, het boere in baie dele van die land die waarde van droë weigrond bereken op £5 vir elke skaap wat dit kan dra.

Omdat in 'n jong land grondpryse oor betreklike kort periodes dikwels verbasend kan styg, word algemeen hierop gespekuleer. Soos 'n vooraanstaande Vrystaatse boer dit uitgedruk het, „glo die boer, so vas soos hy aan sy Bybel glo, dat die prys van grond maar altyd sal opgaan.'' As 'n algemene neiging kan ons dié styging ook bepaald vasstel, veral in streke van jonger vestiging, sodra die geskiktheid van die grond vir die een of ander soort boerdery beproef is. Voor so'n tydstip kan in pioniersstreke, waar grond nog volop is, plase feitlik ver in pionierstreke, waar grond nog volop is, plase feitlik ver hou word dat die pionier baie gevare en verliese riskeer en dikwels vir sy ondervinding duur betaal.

[1] Distrikte wat vroeër 'n bloeiende sybok-boerdery gehad het, soos Aberdeen, Jansenville, Pearston, Steytlerville en Willowmore, het veral groot verliese van blanke plaasbewoners gehad. Hulle is egter ook almaal droogtedistrikte.

Kaal grond in Kuruman, K.P., wat voor vyftien jaar vir 1s. 6d. tot 2s. verkoop is, was in 1929 al, as veld, minstens 12s. 6d. werd. 'n Stuk grond by Duiwelskloof (Letaba, Tvl.) wat in 1910 vir £400 verkoop is, is 1928 vir £5,000 verkoop (sonder dat groot verbeterings gemaak is). Grond wat in Standerton, Tvl., in 1882 vir 9s. die morg gekoop is, was 1899 al 25s. werd, en £6 8s. in 1929.

Ook wanneer 'n nuwe en voordelige vorm van boerdery die eerste maal met sukses in 'n streek toegepas word, kan pryse verbasend opgaan. So het in die „volstruis-periode" 'n boer langs die Gamtoosrivier wat in die loop van tien jaar ná mekaar vier onverdeelde gedeeltes van een boedel gekoop het, vir die eerste kwart £200 en vir die laaste £2,000 betaal. Grond wat oorspronklik net vir weiding gebruik is, word veel meer werd as dit vir mieliesaaiery geskik blyk of vir vrugteteelt. In Bethal, Tvl., het kaal grond wat nog in 1908 vir £1 10s. gekoop kon word, twintig jaar later 'n markwaarde van £10 gehad. 'n Soortgelyke prysstyging vir vrugtegrond is in Ceres, K.P., gesien toe vrugteteelt begin is.

Maar in streke van stygende grondpryse gebeur dit maklik dat ook gronde wat feitlik min waarde het, na eweredigheid in die styging deel. En alte dikwels word die waarde van verbeterings glad te min in aanmerking geneem, in vergelyking by die blote grondwaarde. Die skynbare styging in prys kan dikwels uitsluitend die gevolg van verbeterings wees.

Algemeen word die waarde van grond *per morg* eenvoudig nog bereken deur die totale vasgoed-waarde van 'n plaas (met geboue, kampe, waterwerke, plantasies, ens.) deur die aantal morge te verdeel. Hoe misleidend dit b.v. kan wees, blyk uit die volgende voorbeeld (Provinciale waardering) van 'n plaas in Ladismith, met 'n gemiddelde waardasie van £1 13s. per morg (totale waarde) maar waarby daar 10 morge is teen £35, 30 teen £25 en 10 teen £10. Daar word in Suid-Afrika meestal nog veel te min skeiding gemaak tussen verskillende kwaliteite en klasse van grond op 'n plaas, behalwe gewoonlik al vir besproeibare grond. Maar tot onlangs het selfs die Regering op besproeiings-nedersettings eenvoudig alle besproeibare grond teen een eenvormige prys bereken.

Dit is dus duidelik dat die spekulatiewe risiko, wat in 'n jong land vanself al hoog is, nog groter word deur hierdie methodes — te meer omdat die trek van boere na vreemde distrikte in die Unie baie aansienlik is en die nuwe intrekkers eenvoudig na die heersende pryse kyk. Dat grondpryse ook skerp dalings ondergaan, word meestal vergeet. Voorbeelde van

volstruisplase in Oudtshoorn is al aangehaal. In Bathurst, K.P., is in 1929 'n plaas vir £850 verkoop wat 'n paar jaar tevore, in die „pineapple boom," vir £4,500 gekoop was. En tussen 1929 en 1931 het al 'n skerp daling in die meeste distrikte plaasgevind.

Die klimatiese onsekerheid van ons boerdery word deur niks so sterk belig as deur die hoë pryse wat vir besproeibare grond betaal word nie. Langs Grootrivier is al in 1897 tot £75 per morg op Keimoes betaal; in 1929 is in dié dele dikwels £150 tot £200 betaal, en dit in 'n streek waar droë grond selfs nou nog selde meer as 2s. 6d. die morg werd is.

**Bankrotskap en verbandskulde.**

Die statistiek van bankrotskappe is waarskynlik nie 'n baie belangryke aanduiding van die algemene ekonomiese toestand van boere nie, behalwe as aanwysing van konjunktuurveranderings. Oor die algemeen het ons boerebevolking nog 'n sterk eergevoel, wat bankrotskap betref (waarin hulle nogal gunstig verskil van baie Suid-Afrikaanse handelaars, veral die Asiate en ander uitlanders onder hulle). Baie boere verkoop hulle besittings (dikwels selfs te maklik) wanneer hulle skulde begin druk, en gee dus nie formeel boedel oor nie. Volgens 'n Transvaalse prokureur met ruime ervaring sal in dié provinsie omtrent maar die helfte van boere wat uitraak, werklik bankrot verklaar word.

In die vyf jare 1924 — 1928 was daar 6,490 bankrotskappe van blankes in die Unie. As ons aanneem dat die 1,184 boerebankrotiers almaal blankes was, maak boere omtrent 18 persent van die geheel uit.

Daar bestaan egter rede om aan te neem dat sommige prokureurs op hulle kliente 'n slegte invloed uitoefen en daartoe bydra dat oneerlike bankrotskappe, ook onder boere, toeneem.

Die totale skuldelas van die Suid-Afrikaanse landbou kan moeilik vasgestel word. Wel het ons 'n goeie aanduiding van skuld op lang termyn, omdat alle skulde wat deur verband (hypotheek) verseker is, by ons geregistreer moet word. In 1931 is in die Volksraad die totale bedrag van aangetekende verbande op landbougronde in die vier provincies meegedeel. Sedert 1927-28 publiseer die Censuskantoor jaarlikse syfers oor die verkoop van plattelandse grond [1] waaruit ons die gemiddelde

[1] Censuskantoor, *Spesiale Verslagserie*, No. 75: Verkoop van Plattelandse Vaste Eiendom 1930-31. Pretoria, Junie 1931.

waarde per morg in die laaste vier jare kan bereken, sodat met redelike noukeurigheid die totale waarde van boerderygrond vasgestel kan word. Die volgende tabel gee dan 'n idee van die druk van verbandskulde in die vier provincies van die Unie.

**Tabel 22. — Verhouding van verbandskulde op landbougrond tot die totale waarde van die grond.**

| | Totale landbou-oppervlakte morge | Gemid. waarde per morg 1927–28 tot 1930–31 | Totale waarde van landbougrond | Verbande landbougrond 1931 | Verhouding van verbandskuld Percent |
|---|---|---|---|---|---|
| K.P. | 59,692,000 | £1·66 | £98,099,000 | £41,666,000 | 42·5 |
| Natal | 5,242,000 | £6·88 | 36,065,000 | 12,777,000 | 35·4 |
| Transvaal | 18,386,000 | £2·81 | 51,665,000 | 15,670,000 | 30·3 |
| O.V.S. | 14,417,000 | £4·69 | 67,616,000 | 20,562,000 | 30·4 |

Die gemiddelde verbandskuld vir die hele Unie is 35.8 percent van die grondwaarde. Maar aangesien grondwaardes sedert 1929-30 gedaal het, is die verhouding vandag ongunstiger, veral in die Vrystaat. Dit is egter waarskynlik dat die werklike verbandskuld effens laer is as die geregistreerde bedrag, omdat die eintlike skuld deur afbetaling al verminder mag wees terwyl die verband op dieselfde bedrag aangeteken bly. Aan die ander kant gee hierdie syfers geen inligting oor ander vorme van skuld (veral op kort termyn) by banke of winkeliers, wat nie deur verband gedek word nie; en natuurlik speel verbande alleen 'n rol in die geval van die grondeienaar.

In die Verenigde State was die verhouding van verbandskuld tot plaaswaardes (grond en geboue) as volg:[1] 27.3 percent in 1910; 29.1 percent in 1920; 41.9 percent in 1925.

[1] *„The Condition of Agriculture in the United States and Measures for its Improvement."* A Report by the Business Men's Commission on Agriculture, Washington 1927, bl. 62.

In Pruise was in 1902 die verhouding van totale skuld (los skuld ingeslote) van die grondbesittende boere tussen 18.5 percent van die hele vermoë by die klein boere en 33.1 percent by die grootgrondbesit.[1] Maar dit was 'n tyd toe al gekla is oor die swaar skuldbelasting van die landbou.

By ons hang die betreklik hoë hypotheeklas waarskynlik saam met die groot omset in plaaseiendom, want in die drie jare 1927-28 tot 1929-30 het jaarliks gemiddeld meer as 5 percent van die landbou-oppervlakte van die Unie van eienaar verwissel.

**Landboukrediet.**

In 'n jong land, waar die landbou nog baie ontwikkel en verbeter moet word, bestaan daar altyd 'n sterk behoefte aan krediet. 'n Gemiddelde verbandlas van sowat 35 percent van die totale waarde van die landbou-grond hoef dus op sigselwe nog nie gevaarlik te wees nie, mits die werklike produktiwiteit van die boerdery ook met die volle bedrag verhoog is. Ongelukkig bestaan daar baie rede om hieraan te twyfel, veral omdat onder ons boere-bevolking verbande dikwels opgeneem word, nie om verbeterings en produksiemiddels te verskaf nie, maar om bestaande „los" skulde en opgelope winkelskuld (baiekeer vir verbruiksgoedere) te dek of af te los.

In heelwat distrikte, veral in die sentrale Kaapprovinsie, het bankbestuurders, prokureurs en ander sakemanne my die versekering gegee dat baie plase veel te swaar belas is.

In 'n droë Karo-distrik het 'n bankbestuurder in 1929 die totale bedrag van sy bank se vernaamste landbouverbande en van die geskatte plaaswaarde (bank se eie skatting) meegedeel — ofskoon ons handelsbanke meestal nie veel geld op lang termyn uitleen nie. Die gemiddelde plaaswaarde (20 gevalle) was £2,560 en die gemiddelde verband £1,565, dus 'n verhouding van 61 percent by belaste plase. In twee naburige middellandse distrikte was die skatting van bevoegde manne dat ruim 90 percent van die plase belas is, en in een daarvan dat die las minstens 50 percent van die waarde bedra. In 'n distrik wat aan hierdie twee grens, is egter verklaar dat die gesamentlike verbandlas van die distrik waarskynlik nie vol een-derde van die totale plaaswaarde uitmaak nie.[2]

'n Sekure statistiek van die skuldbelasting van ons landbou, veral volgens distrikte, sou 'n reusagtige arbeid vereis en

[1] J. CONRAD, „*Volkwirtschaftspolitik*," Jena 1912, bl. 107.

[2] Blykbaar het hierdie persoon die posisie te gunstig ingesien, want juis in dié distrik was die toestand in 1931 besonder sorgwekkend.

sou alleen met die hulp van die Departement van Justisie uitvoerbaar wees. En selfs dan nog sou die werklike las nog grotendeels afhang van faktore soos: produktiwiteit van die skuld, rentehoogte, voorwaardes van aflossing. Van die ruim £90 miljoen verbande op landbougrond het die Land- en Landboubank 1930 sowat £11 miljoen gehou, sodat die groot meerderheid van verbande waarskynlik onder voorwaardes was wat vir die boereskuldenaar minder gunstig was.

**Groot-grondbesit.**

Naas die relatief hoë grondpryse het die duur koste van omheining met jakkalsdraad en vir binnekampe in baie kleinveedistrikte 'n duidelike neiging tot groot-boerdery en grootgrondbesit, en tot verdringing van kleiner boere, veral van besitlose plattelanders, te voorskyn gebring. Dit is nie altyd maklik om dit aan te toon nie. In die eerste plek neem ons stelsel van grondregistrasie net daarvan notisie wie die eienaar is, en nie van die grootte van die boerdery-bedryfseenheid nie, wat b.v. uit verskeie aangrensende, apart geregistreerde stukke grond mag bestaan, terwyl dit een boerdery is. In die tweede plek word daardie verskynsel effens verberg deur die algemene proces van opsny van plase. Die gemiddelde plaasgrootte mag geleidelik verminder, terwyl ons tog vind dat in skaapdistrikte die gemiddelde oppervlakte groter bly as b.v. in saaidistrikte,[1] en veral dat 'n aansienlike percentasie van die plase veel groter as die gemiddelde is. Ongelukkig is geen vergelykende statistieke van plaasgrootte van tien of twintig jaar terug beskikbaar nie.

In distrikte met lae reënval mag plase van twintig- of dertigduisend morge 'n rede van bestaan hê, en selfs dan nog nie voldoende wees om die eienaar in droogtejare teen trek te vrywaar nie. Maar in die suidelike Karo tref 'n mens b.v. in 'n distrik met 'n gemiddelde plaasgrootte van 2,900 morge (volgens die Landbou-Census 1928) 'n eienaar wat oor die 50,000 morge besit; of in 'n aangrensende distrik, met 'n gemiddelde plaasgrootte van 2,600 morge, eienare wat 78,000 morge, 26,000 morge, 22,000 morge besit. En dit is nie ou groot-besit nie, maar bestaan soms uit tien tot meer as vyf-en-twintig aparte stukke wat bymekaar gekoop is; gewoonlik word dié grondbesit ook as een groot onderneming exploiteer.

In drie ander belangryke „middellandse" skaapdistrikte het ek met die onmisbare hulp van die Afdelingsraad-Sekretarisse die volgende feite vasgestel:

---

[1] Vgl. hierbo bl. 44 — 45.

I. Gemiddelde plaasgrootte in distrik (Landbou-Census 1928) 2,000 morge; aantal plase 335. Maar 54 eienare besit plase van meer as 3,000 morge; een meer as 13,000 morge; een tussen 10,000 en 13,000; vier tussen 7,000 en 10,000; sewe tussen 6,000 en 7,000; ses tussen 5,000 en 6,000. Die Sekretaris bevestig dat 'n neiging tot groter skaapplase bestaan, en verklaar dat, volgens eie ondervinding, die koste per lb. wol op die groter plase laer is.

II. Gemiddelde plaasgrootte in distrik 1,970 morge. Daar is egter die volgende groot boerdery: 18,600 morge, 14,500 morge, 12,000 morge, 10,000 morge, 9,400 morge, 9,200 morge, 9,000 morge, 8,800 morge, 7,600 morge, 7,500 morge, 7,400 morge, en nog 'n hele aantal groter as 4,500 morge.

III. Gemiddelde plaasgrootte in distrik 1,500 morge. Die Sekretaris van die Afdelingsraad verklaar dat die normale veeplaas in die distrik 1,500 tot 2,000 morge beslaan. Maar daar is eienare wat die volgende groot plase besit: 14,000 morge, 7,300 morge, 7,200 morge, 6,900 morge, 5,300 morge, ens. Ook hy glo dat in dié distrik die neiging tot groter plase bepaald bestaan.

**Skaapboerdery en groot-grondbesit.**

By die teenswoordige verbeterde stelsel van skaapboerdery is ongetwyfeld in die geval van die groterige plaas die produksiekoste relatief laer as op die kleiner boerdery. Die groter eienaar boer voordeliger en kan dus ook meer betaal vir grond wat hy aankoop. Veral waar jakkalsdraad en binnekampe (soos in die meeste belangryke skaapdistrikte van die Kaapprovincie) in gebruik gekom het, daar is die koste vir die groot plaas veel laer. Gesteld dat dit £50 per myl kos om 'n plaas met jakkalsdraad toe te maak, dan kos dit vir 'n vierkantige plaas van 1,200 morge ongeveer £400, of 6s. 8d. per morg; vir 'n vierkantige plaas van 4,800 morge ongeveer £800 of 3s. 4d. per morg.

Die ruimer en doelmatiger gebruik van omheiningsdraad het gelei tot groter plase en voordeliger beweiding, maar het ook die behoefte aan menslike arbeidskragte, blankes sowel as nieblankes, baie verminder. Veral in 'n periode van verbetering in die ras en die opbrengs van skape en van stygende wolpryse neem wolboerdery 'n meer kapitalistiese karakter aan, en word die armer boere en dié sonder eie grond verdring. Hierdie selfde ontwikkeling het Engeland in die 16de eeu al deurgemaak. By ons het distrikte met die grootste natuurlike voordele vir skaapboerdery die begin gemaak, en vandaar het die proces steeds verder gesprei. Hierbo is reeds daarop gewys (bl. 63) hoe tussen

1904 en 1911 van die beste Kaapse skaapdistrikte in die ooste die eerste 'n dalende blanke bevolkingsyfer getoon het.

Natuurlik is dit nie die enigste, of selfs altyd die hoofsaaklike faktor by die ontvolking van die platteland nie. Maar 'n belangryke rol het dit seker gespeel en veral die veebesittende bywoner in skaapdistrikte van die plase afgedruk.

Dit is opmerklik dat by die volkstelling van 1921 Wakkerstroom, waarskynlik die vernaamste skaapdistrik van die Transvaal, die enigste distrik in dié provincie was wat 'n vermindering van plattelandsbevolking aangetoon het. Tussen 1911 en 1926 het die blanke plattelandsbevolking van Wakkerstroom met oor die 26 percent afgeneem. Die vergelyking met die aangrensende Standerton, ook 'n belangryke skaapdistrik, maar waar saaiery 'n veel groter rol speel, is besonder nuttig. Terwyl Wakkerstroom minder vlakteveld vir lande het en nie so 'n gunstige mark- en verkeersligging nie, is die reënval weer heelwat beter.

**Tabel 23. — Vergelyking tussen die distrikte Warrenton en Standerton, Transvaal.**

| | Wakkerstroom | Standerton |
|---|---|---|
| Plaasoppervlakte (1928), morge | 582,366 | 553,142 |
| Gemiddelde plaas, morge | 720 | 510 |
| Plattelandsbevolking, 1911 | 5,047 | 7,415 |
| „ 1926 | 3,988 | 8,280 |
| „ 1931 | 4,180 | 8,015 |
| „ per 100 morg (1931) | 0.7 | 1.4 |
| Wolskape per 100 morg (1928) | 95 | 87 |
| Mielie-opbrengs 1927-28, sakke | 218,000 | 1,033,000 |
| Plase onder 500 morge, aantal | 422 | 734 |
| Plase onder 500 morge, percentasie van totale oppervlakte | 18 p.c. | 35 p.c. |
| Plase oor 2,000 morge, aantal | 47 | 23 |
| Plase oor 2,000 morge, percentasie van totale oppervlakte | 25 p.c. | 12 p.c. |

**BYLAE. — Lotgevalle van twee ou Transvaalse families.**

**Familie I.**

Stamvader voor 1820 in Kaapkolonie gebore, het as seun aan die Groot Trek deelgeneem; oorlede in Transvaal ± 1890. Hy het 'n welgestelde man geword en aan al sy kinders grond nagelaat. Ses seuns en twee dogters het nakomelinge gehad.

**Nakomelinge:**

A. Hooggeplaaste amptenaar onder die republiek; by sy dood eienaar van drie plase.

*Seuns:* Aa. Was amptenaar; met sy vier kinders gaan dit redelik, maar nie een boer of is in 'n geleerde beroep nie.

Ab. Het grond geërwe; tien kinders; heeltemaal verarmd; het as werksman na Natal getrek.

Ac. Was amptenaar; jonk oorlede; die oudste dogter is tikster; twee jong seuns deur ander mense aangeneem.

Ad. Boer; jonk oorlede; twee kinders met wie dit redelik gaan

Ae. Was boer; getr. met sy niggie Cd. (kyk daar).

*Dogters:* Af, Ag, Ah; al drie is getroud en het kinders, maar almaal taamlik arm.

Ai. Getroud met haar neef Ga, wat sonder grond was, maar op haar erfdeel fluks boer.

B. Boer; het by sy dood minstens 6,000 morge grond besit.

*Seuns:* Ba, Bb, Bc. Almaal nog op eie grond; een in Noord-Rhodesië, waar hy met vragmotors goed byverdien.

*Dogters:* Bd, Be, Bf, Bg; almaal met boere getr.; drie van dié het nie self grond gehad nie, maar het dit met die vrouens gekry.

Bh. Met haar man in Noord-Rhodesië, waar hulle goed kan lewe.

C. Boer; het voor sy vader se dood self 3,400 morge gehad en nog grond geërwe.

*Seuns:* Al drie uitgeboer. Ca. is mynwerker; Cb. is dip-inspekteur en het sy jongste broer Cc. by hom. Vir die kinders van Ca. en Cb. is die kanse maar swak.

*Dogters:* Cd. Weduwee van Ae; het sedert haar man se dood 'n losieshuis op die Rand (3 seuns en 2 dogters).

Ce. getroud met 'n boer op gehuurde grond.

Cf. Getr. met 'n mynwerker wat 'n goeie inkome het.

Cg. Getr. met die eienaar van 'n drukkery.

Ch. Getr. met 'n amptenaar.

D. Boer; die rykste van die eerste generasie.

*Dogters:* Da. en Db. Albei goed getroud.

E. Dogter. Het byna 1,000 morge geërwe; was getr. met man sonder grond wat agteruitgeboer het.

*Seuns:* Ea. en Eb. is oorlede; een was 'n smid en een het in 'n slaghuis gewerk.

Ec. is 'n messelaar.

Ed. boer op stukkie eie grond en werk hard.

Ee. boer op huurgrond; armoedig.

*Dogters:* Ef. getr. met welgestelde boer wat vandag uit alles uit is.

Eg. Getr. met 'n dip-inspekteur.

Eh. Getr. met stadsklerk van klein munisipaliteit.

Ei. Getr. met taamlik voorspoedige boer (eie grond).

F. Boer; vroeër welvarend. Moes weens siekte in stad woon. Getroud met Q. van Familie H. Jonger kinders het goeie onderwys geniet.

*Seuns:* Fa. Boer op eie grond, noordelike Transvaal; deur droogtes en lae produktepryse baie benadeel. Kinders kry goeie opvoeding. Oudste dogter met onderwyser getroud.

Fb. Vooruitstrewende boer, noordelike Transvaal; vroeër ambtenaar.

Fc. Ambtenaar.

Fd. Universiteits-opvoeding. Goeie betrekking.

*Dogter:* Fe. Universiteitstudente.

G. Was welvarende boer gewees. Alles verloor (± 1906). Woon vandag op 'n nedersettingserf wat deur sy dogter Gg. gekoop is.

*Seuns:* Ga. Getr. met Ai; boer op haar erfgrond goed vooruit.

Gb. Was mynwerker; boer op 'n nedersettingserf.

Gc. Mynwerker.

Gd. Nog in huis; boer vir sy vader.

*Dogters:* Ge. Getr. met 'n boer op klein grondjie.

Gf. Getr. met arm landbouer (bywoner?).

Gg. Onderwyseres; Gh. Verpleegster; Gi. Nog by ouers.

H. Weduwee. Tweemaal getroud met grondeienaars.

*Seuns:* Ha. Vooruitstrewende boer op 600 morge in goeie deel.

Hb. Universiteitstudent; sal plaas erwe.

*Dogters:* Hc. Eie stuk grond (verhuur); getr. met opsigter oor naturelle in kalkbrandery.

Hd. He. Hf. Getr., net een met welvarende man.

Hg. Nog op skool.

Familie II.

Stamvader omstreeks 1830 in Europa gebore, het as kind na Suid-Afrika gekom; handelaar en boer; het in een van die voorste ou Transvaalse families ingetrou. Ná 1881 was hy 'n ryk man met verskeie goeie plase. In die depressiejare voor die ontdekking van die Witwatersrandse goudvelde moes al sy grond verkoop word om die borgskuld vir 'n vriend te betaal; grondpryse was baie laag en minder as £2,000 is vir al die plase ontvang. Die familie trek toe na 'n klein „okkupasieplaas" in Zoutpansberg.

Nakomelinge:

P. Dogter, getr. met 'n grondeienaar in Noord-Transvaal.
*Seuns:* Pa. Boer op eie grond.
Pb, Pc, Pd. Ongetr., boer nog by die vader.
*Dogters:* Pe. Getr. met 'n Engelse meulenaar.
Pf. Getr. met 'n boer op sy eie grond.
Pg. Getr. met 'n horlosiemaker in 'n stad.
Ph. Nog by ouers.

Q. Dogter, Getr. met F. van Familie I. (Kyk daar).

R. Boer, baie harde werker, uiteindelik op eie grond (nog taamlik belas) in die noordwestelike Transvaal.
*Seuns:* Ra. Boer op huurgrond, maar het al 600 morge gekoop.
Rb. en Rc. Boer by die vader.
Rd. Op skool.
*Dogters:* Re. Getr. met goedgestelde man in polisiediens.
Rf. en Rh. Getr. met onderwysers.
Rg. Getr. met boer (eie grond).
Ri. Getr. met man in staatsdiens.

S. Dogter; getr. met boer sonder eie grond, wat later grond gekry het maar taamlik swak staan.
*Seuns:* Sa. en Sb. boer maar teëspoedig; dis 'n vraag of die grond as hulle eie beskou kan word.
Sc. Mynwerker.
Sd. en Se. Op skool.
*Dogters:* Sf. Getr. met 'n boer.
Sg. Getr. met mynwerker.
Sh. Getr. met timmerman op 'n myn.
Si. Werk in 'n winkel.
Sk. en Sl. Nog in huis.

T. Weduwee van boer wat uitgeraak het, toe in die goudmyne gewerk het.

*Seuns:* Ta, Tb, Tc. Boere op gehuurde grond.

*Dogters:* Td. Getr. met aangestelde in 'n fabriek.

Te. Getr. met boer op eie plasie.

V. Dogter; getr. met boer wat tweemaal uitgeraak het en vandag by sy seun Vb. op 'n onafbetaalde goewernementsplaas woon.

*Seuns:* Va. en Vd. In polisiediens.

Vb. Boer op goewernementsplaas.

Vc. Mynwerker.

Ve. Op skool.

*Dogter:* Vf. Nog in huis.

X. Boer; het saam met Z. die vader se plasie gekry, waar hy nie voorspoedig was nie. Het tevore stuk grond van sy vrou verloor. Gaan nou beter vooruit op 'n goewernementsplaas.

Vier *kinders* nog in huis.

Z. Het eers saam met X. op die erfgrond geboer, maar uitgeraak. Nou al jare lank mynwerker; het 'n klein boerdery op 12 morge naby die myn.

*Seuns:* Za. en Zb. Nog op skool.

*Dogters:* Zc. Getr. met 'n mynwerker.

Zd. Op skool.

---

**Literatuur:**

R. A. Lehfeldt, „*The national resources of South Africa,*" Johannesburg 1922.

*Droogte-Ondersoek-Kommissie, Finale Rapport.* (U. G. 49 — '23).

H. D. Leppan, „*Agricultural Policy in South Africa,*" Johannesburg 1931.

J. F. W. Grosskopf, „The Future of Farming in South Africa," (*J. Econ. Soc. of S.A.*, Vol. V. 1, bl. 9).

R. J. van Reenen, „Irrigation and settlement of irrigated land in the Union of S.A.„ (*Int. Review of Agric.*, Monthly Bull. of Agr. Econ. and Sociology, Year XXI, 1, 2, 1930).

A. W. O. Bock, „Die kapitaalbehoeftes van die landbou in Suid-Afrika en hoe daarin voorsien word." (*Annale van die Universiteit van Stellenbosch*, VI B, 1). 1928.

## HOOFSTUK V.

## DIE ARM MENSE OP PLASE.

**Gedeeltelike swak afstamming.**

Wanneer oor die mense self gepraat moet word wat armoedig leef op plase, dan voel 'n mens baie huiwerig en versigtig. By ons klein blanke bevolking is dit so maklik om iets te sê waardeur aan bepaalde families of aan die bewoners van sekere plekke onnodige verdriet kan veroorsaak word. Heeltemaal sal dit waarskynlik nie vermy kan word nie; maar ek sal tog liewers sommige feite minder precies en volledig (veral wat die plek betref) vermeld as om die gevaar te loop dat ek mense se gevoelens seermaak.

So dikwels word van 'n openbare verhoog verklaar — en veral deur persone wat vir die een of ander amb gekies wil word — dat die armes net so goed is as hulle gunstiger gestelde medeburgers en dat die bloed in hulle are so goed is as dié van die voorste families. Met die eerste van hierdie bewerings kan ons, as 'n demokraties-staatkundige stelling, nog vrede hê. Maar as die bedoeling is dat die „armblanke'' deel van die bevolking deur die bank dieselfde persoonlike en erflike kwaliteite besit as die mense wat 'n hoër maatskaplike plek inneem, dan is dit op sy minste 'n baie gewaagde bewering.

Sonder twyfel sal iedereen gevalle kan opnoem van afstammelinge van belangryke voormanne wat heeltemaal veragter het, of selfs van hele familiеs wat uitgesak het. En in 'n land waar die vanne van die oudste koloniste vandag deur duisende mense gevoer word, kan 'n laag gesonke individu dieselfde naam voer soos 'n uitstaande volksleier. Maar iedereen wat die toestande ken, sal ook kan verklaar dat sekere familiename baie algemeen onder die armes aangetref word, en heel selde onder die meer prominente persone van 'n distrik. Dikwels het die armes selfs effens ongewone vanne, sodat die vermoede bestaan dat die stamvaders betreklik laat eers na Suid-Afrika gekom het.

Dit het al die lede van die Kommissie getref, veral in die suidelike en suidoostelike Kaapprovincie, maar ook tot in die Vrystaat en Transvaal, hoeveel van die swakste Afrikaanssprekende armblankes vreemde, b.v. Engelse, Skotse en Ierse vanne

gehad het. Die verklaring hiervoor is waarskynlik dat, in 'n tyd toe die paar Engelssprekendes nog hoofsaaklik amptenare, offisiere en meer welgestelde persone was, mense van die klas van die rondswerwende ambagsman of weggelope matroos (dus in die reël ongetroude persone) nòg in die families van hulle Britse landgenote kon introu, nòg in dié van die beter gestelde boere nie, en dus hulle vrou veral gekry het onder die swakkeres van die nie-grondbesitters op die platteland.

Hierdie proces het egter al in die agtiende eeu plaasgevind. Baie van die soldate van die Oos-Indiese Kompanjie het ná afloop van hulle dienstyd verkies om aan die Kaap te bly; en onder die huursoldate van daardie tyd was sekerlik ook dikwels minder gewenste elemente verteenwoordig gewees.

### Samestelling van die grensbevolking omstreeks 1800.

LICHTENSTEIN [1] se beskrywing van Suid-Afrika aan die begin van die 19de eeu werp heelwat lig op die gemengde samestelling van die boerebevolking van die binneland. En hierdie skrywer was nie alleen 'n geleerde en oplettende waarnemer, met besonder gunstige kanse om die toestande te leer ken nie, maar ook iemand wat met groot sympathie en billikheid altyd weer die boerebevolking verdedig en hulle baie goeie hoedanighede beklemtoon het.

Daar sommige van die opmerkings van Lichtenstein ons die wortel laat sien van baie van ons latere sosiale vraagstukke, sal hier 'n paar aanhalings wel van pas wees. (Ek vertaal uit die oorspronklike Duitse uitgawe):

„Wat die heer BARROW ook al mag vertel van die *Soopje*, as die lieflingsdrank van die koloniste, kan ek die heilige versekering gee dat ek gedurende al die jare van my verblyf onder die koloniste net drie keer 'n gebore Afrikaner dronk gesien het. Daarenteë is die mense uit Europa wat as knegte en skoolmeesters onder hulle lewe en tevore matrose of soldate gewees het, baie aan die drank verslaaf, want dit kan nie betwis word nie dat ons eie laer volksklasse in die stede en op die platteland ver agterstaan by hierdie Afrikaanse boere in ware sedelike beskawing.'' (I, bl. 268).

„Meer as in enige ander deel van die Kolonie merk jy by die welvarende bewoners van hierdie streek (Swellendam) ook die uiterlike tekens van welvarendheid, terwyl, b.v., in die *Roggevelden* die ryk man nie in sy kleredrag en ook nie in sy huislike

[1] HINRICH LICHTENSTEIN, *„Reisen im südlichen Africa," 1803—1806,"* Berlin 1811.

lewe van die armes verskil nie. Die groter voordeligheid van beesboerdery.... het al 'n soort weelde te voorskyn gebring, wat die eenvoudiger klas koloniste hierlangs, wat hoofsaaklik van houtkap lewe, hulle nie kan veroorloof nie.'' (I, bl. 266).

Die lewe en karakter van die grensboere (in die reusagtige distrik Graaff-Reinet) beskrywe Lichtenstein as volg op meesterlike wyse:

„As 'n mens die ewige gevare bedenk waarmee die eensame bewoners van hierdie streke, sowel van die roofsugtige Boesmans as van die Kaffers en rondswerwende bendes van gedroste slawe en Hottentotte, bedreig word, dan kan jy amper nie begryp hoe 'n mens hier ooit lewensvreugde kan smaak nie. Daarby moet jy dan nog self die verskriklike droogtes in hierdie veld leer ken het, wanneer dit dikwels vir drie maande nooit reën nie, en maar net hier en daar 'n klein, haas onsigbaar lopende, vuile fonteintjie, of 'n kuiltjie water wat in die middel van 'n opgedroogde rivier bly staan het, vir mens of dier 'n slukkie aanbied; waar buiten die fyngeblaarde, yl doringbosse geen effentjiese koelteboom te vinde is nie; waar die mens met wilde diere en nog wilder mense die stryd moet voer om 'n eensame, vreugdelose bestaan; jy moet, sê ek, dit alles gesien het om vir jou 'n volmaakte voorstelling van hierdie mense se toestand te kan maak. Hier erken jy met verbasing die mag van die gewoonte, en jy leer insien watter ontberings 'n mens kan verdra wat van sy kindsdae af onbekend was met alle genietinge wat verder gaan as die bevrediging van die onmisbaarste behoeftes van die lewe. Maar dis altyd nog makliker om te verstaan hoe die huidige generasie hier tevrede kan wees, as hoe eers die gedagte by iemand kon opgekom het om hom in hierdie woeste wêreld te vestig.'' (I, bl. 600—602).

Lichtenstein wys dan daarop, dat daardie streke darem baie geskik is vir skaapboerdery, sodat vleiskos volop is en die boer jaarliks nog 'n paar honderd slagskape kan verkoop; dat dié soort boerdery egter nie veel werk vereis nie. „Baie koloniste (en verreweg die meeste) besoek hulle trop skape elke dag eenmaal in die veld en bly in die lamtyd die hele dag by hulle. Die ganse orige tyd bring hulle deur met huislike werkies wat min en maklik is, of op jag.'' (bl. 602).... „Geen wonder dat dit lyk of die mense geleidelik net nog lewe vir die bevrediging van die bloot dierlike behoefte, naamlik voeding. Net een ding skenk die natuur hier in milde oorvloed en onthou met des te groter onverbiddelikheid die ander gawes.... In byna bewustelose traagheid van die gees, sonder dade, sonder nuttige uitwerking op 'n wyer menskring behalwe die klein kring wat

sy eie gesin om hom vorm, deurleef die Afrikaanse kolonis sy eensame dae, en word daardeur soos hy is. Ons mag hom bejammer, maar ons kan hom nie verwyt nie. Want die karakter van 'n volk word aan hom gegee nie deur homself nie, maar deur die natuur van die land wat hy bewoon en deur die geskiedenis van sy vadere.'' (I, bl. 604).

„Reeds voordat die Drostdy Graaff-Reinet gestig is, het die bewoners van hierdie streek tot die woeligste en wederstrewigste van die hele kolonie behoort; want hulle het so ver van die setel van die regering gewoon dat daar nie streng genoeg gewaak kon word oor handhawing van die wette nie; en buitendien was dit byna pure uitlanders wat hulle eerste hier gevestig het. Want as 'n soldaat wat sy tyd uitgedien het, of ook 'n ander Europeaan wat nie geleerd of bekwaam genoeg was om in die Kaapstad sy nering te kan vind nie, begeer het om hom as kolonis te vestig, dan het hy vergunning ontvang om vir hom in hierdie geweste 'n ongeokkupeerde plaas uit te soek. In die tyd van vinnige bevolkingsgroei tussen 1760 en 1780 het ook menige seun van koloniste gekom om in dié afgeleë landstreek, wat vir veeboerdery so geskik is, sy eie huis te stig, en die maklike sukses het baie ander gelok om agterna te volg.

„Sonder twyfel het die regering van dié dae 'n fout begaan deur hierdie gronde alte vrygewig uit te deel en alte sorgloos die mense uit te soek wat hierdie guns ontvang het. Die bymekaarkom van soveel ongeleerde mense in dié afgeleë streek, waar iedereen sonder die geringste wetlike dwang in al sy dade gemaak het soos hy lus kry, kon nie anders as om 'n hoogs nadelige uitwerking op hulle karakter te hê nie. By die baie reeds bestaande foute het die immigrante uit die laagste stande van die groter nasies van Europa nog menige ondeugde gebring wat die Afrikaner totnogtoe nie geken het nie, of waarvan sy dikwels dweepsieke vroomheid hom bewaar het. Veral het die twisgees van die Afrikaners, wat meestal te doen had met die grense van die eie of die buurman se grond, hier ontaard tot die treurigste familietweespalk en die onwaardigste vervolgings en hofsake.'' (I, bl. 609 — 610).

Van 'n klas sonder grondbesit, wat al dertig jaar voor die Groot Trek te vinde was, vertel Lichtenstein die volgende:

„Die koloniste van baie streke word deur die natuur tot 'n nomadelewe gedwing en het hulle winter-staanplekke verskeie dagreise ver van die somerverblyf. Ja, daar is families wat (ofskoon teen die uitdruklike wil van die regering) glad nie 'n woning het nie en met hulle volk en hulle vee van een plek na die ander trek, in hulle waens of in tente woon en altyd net

so lank versuim as daar weiding en water vir hulle osse is, en vir hulle self 'n bietjie wild." (I, bl. 34).

„Eers halfpad het ons weer 'n menslike woning gekry,[1] al was dit niks meer as 'n matjieshuis *(Binsenhütte)* nie, maar daarbinne 'n frisgeboude jong man en 'n netjiesgeklede huisvrou, omring deur drie of vier kindertjies. Hulle het ons met vars melk trakteer en hulle spyt uitgedruk dat hulle ons geen brood kon aanbied nie omdat hulle net van skaapvleis lewe. Hierdie mense was van die armste klas van die koloniste en het hulle self ‚Trekmenschen' genoem, omdat hulle geen vaste woonplek het nie, maar met hulle troppe vee van een plek na die ander trek. Daar is, veral in die ver afgeleë dele, meer van sulke nomadiese kolonisteïamilies en in die reël behoort hulle nie tot die meer agtingswaardige deel van die nasie nie." (II, bl. 108).

**Swakker trekke in die pionierskarakter.**

Met skerpe blik het hierdie reisiger aan die begin van die 19de eeu die hoofnadele van die pionierslewe beskrywe, soos hulle tot in ons tyd in afgeleë pionierstreke gesien word. Die teenswoordige generasie is geneë om alles wat Voortrekker was, romanties te idealiseer. Maar daar was altyd baie swak elemente onder die goeies gewees. Ons hoef maar die Dagboek van Louis Trichardt[2] te lees, of die heer J. de V. Roos se verslag van 'n onderhoud met sy seun Karel Trichardt.[3] Daar was altyd mense wat onder die baanbrekers was, nie as draers van die beskawing nie, maar om pad te gee vir die beskawing. Mense wat (soos Lichtenstein hulle al beskrywe het) in hulle sedelike lewe oor die geheel hoog gestaan het; meestal met 'n sterk gees van onafhanklikheid, wat egter ook ontaard het tot eiegeregtigheid en tot die twissugtigheid en dwarstrekkerigheid wat so lank nog die geskiedenis, veral van die Transvaal, ontsier het. Naas pragtige persoonlike hoedanighede 'n groot gebrek aan maatskaplike kwaliteite.

Dis die tragedie van die pionier dat juis die hoedanighede wat vir sy lewe die nodigste is, dikwels in die ontwikkelde maatskaplike orde en in die moderne ekonomiese stryd glad nie pas nie. Vir my persoonlik was dit 'n groot voorreg dat ek in my lewe nogal baie Afrikaners van hierdie type, en hulle vele goeie kwaliteite in voorspoed sowel as teëspoed, leer ken het. Dog hulle

[1] Blykbaar in die teenswoordige distrik Prins-Albert.

[2] G. S. Preller, *„Dagboek van Louis Trigardt, (1836 — 1838),"* Bloemfontein 1917.

[3] *Die Huisgenoot,* 23 Okt. 1930.

swakhede en veral die onsociale elemente in hulle karakter kan ek nie ontken nie.

Met toenemende ekonomiese mededinging is dit 'n algemene verskynsel dat die swakkeres — dit wil sê diegene wat weens hulle tradisie, of deur gebrek aan opleiding of verstand of werkywer, teen die stryd nie opgewasse is nie — uitgedruk word uit die beste plase of die beste landstreke. Veral in die later tye vind 'n mens dus dikwels in die pioniergebiede, naas manne van energie en ondernemingsgees wat die ruimer kanse van 'n nuwe streek wil benuttig, 'n groot aantal onbekwame sukkelaars uit alle dele van die land. Dit is b.v. manne wat in digter bewoonde distrikte op kleiner grond nie intensiewer kan boer nie en dus goedkoop groter plase soek. Dis uitgeboerdes wat kroongrond opneem, en dikwels ná 'n paar jaar met die afbetalings agterstallig is. Dis onbruikbare bywoners wat hier op onbewoonde plase of by die vorige soort nog 'n plekkie kry. Jag, waar wild nog volop is, hout-ry in die bosveld, transportryery voordat spoorweë kom, af en toe 'n werkie by die ondernemende boere — dit alles moet dikwels tot die lewensonderhoud bydra.

### Vlugplekke van minder bekwames.

Veral in die nuwere tyd — ná 1880 — was die pioniers van die grensgebiede dikwels nie van die beste burgers nie. Onder hulle, sê 'n magistraat in die noordelike Transvaal, is daar baie sukkelaars en rustelose geeste. Verskeie van die eerste blanke inwoners van Zoutpansberg bevestig dit vir die intrekkers ná 1890: „Baie was geestelik en sedelik swak. Daar was regte avonturiers onder hulle: oorblywendes van die Adendorff-trek; mense wat by die blanke hulptroepe van Dinizulu en Montsioa gewees het.'' Een van die mees gesaghebbende kenners van sociale vraagstukke in die Transvaal, self in die Kaapkolonie gebore, verklaar: „Sedert 1890 het die Transvaal die Westelike Provincie skoongemaak van die meeste van sy armes.''

Terwyl die pionierstreke egter dikwels nog groot toekomsmoontlikhede besit het (soos uitgestrekte dele van die Transvaal wat eers in die laaste tien tot twintig jare werklik deur blankes ontgin word), is daar soms dele binne die ouer vestigingsgebied wat weens hulle armoedigheid, of droogte, of afgeleë ligging vroeër nie aantrekkingskrag gehad het nie, waarheen 'n soortgelyke, geleidelike trek plaasgevind het van mense wat arm aan gees en goedere is. Die kolonisasie van die strandgebied langs die weskus van die Kaapprovincie, sedert die eerste helfte van die vorige eeu, het grotendeels geskied deur mense wat al hoe meer

swakbedeelde woonplekke geokkupeer het. Deur die halwe woestynstreek aan die oostekant, die Boesmanland, is hulle van die res van Suid-Afrika afgesluit, sodat ook al die ander nadele van afsondering en gebrek aan nuwe invloede daar werksaam was.

Ook na die droë streke van die Kaapse Noordweste is baie mense uitgedruk uit die digter bewoonde distrikte, ofskoon die toenemende skaarsheid van grond en die moontlikheid om met dinamiet of boormachine water vir mense en diere te maak, ook ondernemende boere na daardie goedkoop grond gelok het.

Naby die suidkus, in 'n afgeleë en moeilik bereikbare bergvallei, waar 'n groot houtmaatskappy vroeër die bosklowe laat uitkap het, het lede van die Kommissie 'n ware toevlugsoord van misluktes en uitgeboerdes aangetref. Daar was tien huishouens, wat op gehuurde grondjies op 'n manier 'n bietjie kos wen en af en toe as boswerkers iets verdien. Meestal bewoon hulle klein armoedige huisies van een of hoogstens twee vertrekke, wat in 'n paar gevalle ook deur getroude kinders nog gedeel word. Een jonggetroude paartjie het onder 'n watent geslaap.

Hierdie voorbeeld werp ook effens lig op die algemene armoede van die hele smal, suidelike kusstreek, juis in die gebied met sowat die gunstigste reënvalverdeling in Suid-Afrika. Die grond is suur, ofskoon onder wetenskaplike bewerking taamlik produktief, en die natuurlike veld is vir diere nie gesond nie. In die 18de eeu al het in dié streek veral armoedige boswerkers gewoon, en baie laat eers (ná 1910) het dit aansluiting by die land se verkeerstelsel gekry. Maar die klimaat is gunstig, en dus kon die mense op klein grondjies darem kos wen, veral patatas, mielies en bone, ofskoon die lewensstandaard baie laag was. Die bosse is al hoe meer uitgekap, maar omdat die bevolking nie absolute kosgebrek gely het nie, was daar geen direkte dwang om weg te trek nie. Inteendeel het veral na die distrik George 'n sterk instroming uit droër streke plaasgevind, waardeur dié distrik vandag waarskynlik die grootste aantal behoeftige blanke landelike inwoners het. Daar is armes uit elke provincie, en uit 73 Kaapse distrikte (volgens 'n ondersoek van die A.C.V.V.).[1]

As algemene verskynsel sien ons 'n neiging van die minder bekwame landelike bevolking om te verskuiwe uit streke van skerper ekonomiese stryd na dele waar die bestaan nog makliker is of die ruimer speling van die ouer tyd nog bestaan, al mag die lewe maar armoedig wees.[2]

---

[1] *Die Burger*, Kaapstad, 7 Jan. 1932.

[2] Vgl. MALHERBE, Hoofst. V, 4 (iv).

**Tabel 24. — Groei van blanke bevolking in die distrik George, K.P. (979 vk. myl).**

| Volkstelling: | Totaal | Landelik |
|---|---|---|
| 1904 | 6,582 | — |
| 1911 | 7,264 | 4,626 |
| 1921 | 9,549 | 6,591 |
| 1926 | 11,913 | 7,873 |
| 1931 (voorlopig) | 12,064 | 7,498 |

Hierdeur kry ons b.v. die digte plattelandsbevolking van George, digter as in enige Kaapse landboudistrik behalwe Stellenbosch (as ons dit met dié mag vergelyk). In so 'n streek — en in opvallende mate ook op die klein besproeibare grondjies in Potchefstroom, Ventersdorp, Marico, Rustenburg, Pretoria — bly die armes dikwels sit, met hange en wurge, omdat hulle nog 'n stukkie grond het en daarop op 'n manier kos kan wen. Op besproeibare dorps-erwe vind 'n mens soms dieselfde verskynsel (b.v. die dorpe Potchefstroom en Potgietersrust, Tvl., Parys in die O.V.S.).

Dikwels lyk dit ook asof die eenvoudiges hulle gelukkiger voel in eenvoudige omgewing, sodat ons soms 'n taamlike konsentrasie van agterlikes aantref. Voorbeelde daarvan vind 'n mens selfs in ou distrikte soos Malmesbury en Piketberg. Op 'n jong plaas in die Transvaalse Bosveld (1920 geokkupeer), wat nòg goeie grond nòg 'n gunstige klimaat het nie, het ek op minder as 1,800 morge elf huisgesinne aangetref, waarvan net drie eienaars was. Orals tussen die bosse kom 'n mens op vaal huisies af. Daar was selfs 'n skool, hoofsaaklik vir die kinders op die plaas, want die blanke bewoners was oor die honderd siele.

**Pionierslewe en -uitkyk.**

In sulke streke van jonger vestiging was hout-ry en jag nog dikwels 'n bron van inkome vir die besitlose. Veral agter Zoutpansberg en in Potgietersrust, Tvl., het baie mense van die blou-wildebeeste gelewe. Die velle het hulle verkoop en die biltong gedeeltelik vir mielies verruil, dikwels onder die kaffers. Die wild word vandag al skaars, en as steeds meer plase geokkupeer word, sal daardie mense binnekort 'n lastige probleem veroorsaak.

Dikwels was die wildrykdom egter ook vir die ondernemende intrekker wat meen om te boer, 'n groot hulp gewees. Voor 'n jaar of vier, vyf is dikwels tot 25s. vir 'n wildebeesvel ontvang. Treffend het 'n ou Transvaalse boer, kort deuskant die Limpopo, die land se ontwikkeling geskets: „In my jong jare kon jy nie geld maak uit die boerdery nie; jy moes dit maak uit die olifant se tande. So in die sewentig het die olifantsjag opgehou, en toe het die kameelswepe (die sweep nie onder tien shillings nie) opgekom. Daarna het die mofskaap gevat; en met die opkoms van die goudvelde het die saaiery begin. Hier in dié geweste het die wildebees ook sy werk gedoen. Die mense het met velle en biltong hulle boerdery opgebou. Ek het self hulp uit die wildebees gekry.''

Maar byna altyd het dié deel van die landelike bevolking wat van die natuurgawes in eerste plaas afhanklik was, hoe langer hoe meer agter geraak. Dit was nie alleen die geval met die jagters nie, maar ook met 'n klas soos die boswerkers in die Outenikwaberge. Ons kan hulle almaal vergelyk met 'n klas wat in later jare belangryk geword het, naamlik die delwersbevolking op die spoeldiamantgronde, wat in die volgende hoofstuk bespreek word. Hulle het uitgebuit, maar nie geproduceer nie. Ook in die boerdery.

Die groepe wat ekonomies agterbly, is dikwels maar net dié wat te lank aan die tradisionele pioniersuitkyk vasgehou het. Dog oorblyfsels van dié uitkyk kan ons nou nog tot 'n sekere mate by die hele boerebevolking van Suid-Afrika erken. Op die ou end is ons gewone veeboerdery, alleen op natuurveld, ook nog 'n vorm van dié afhanklikheid van natuurlike rykdomme. Vir generasies het „voer'' vir die Suid-Afrikaanse boer alleen beteken die perdehawer; want van goeie kar- en ryperde het op afgeleë plase baie afgehang. Eers in die jongste tyd vat meer algemeen die gedagte pos om ook vir die boerderyvee voergewasse te wen.

Die noodlotsberusting (fatalisme)[1] van geslagte wat met swakke menslike middels teen droogtes of veesiektes of natuurrampe nie veel kon uitrig nie, het nog nie geheel uitgesterf nie. En vandag nog — mag ons nooit vergeet nie — word dikwels deur sulke rampe wakker boere tot die bedelstaf gebring. 'n Engelssprekende Afrikaner wat 'n belangryke betrekking beklee, het vertel hoe sy vader, 'n intelligente veeboer, deur onkeerbare teëslae so uitgeroei was dat hy, as die seuns nie toevallig geleerdheid en goeie posisies gehad het nie, sonder redding 'n ,,armblanke'' sou geword het. Vir die veeboer beteken 'n kwaai droogte nie alleen verlies van die jaar se koste en arbeid nie,

[1] Vgl. WILCOCKS, bl. II — 69.

maar dikwels die vernietiging van 'n groot deel van sy kapitaal, die vee.

Die selfversorgende boerdery, die onsekerheid van lewe en hawe, die groot uitgestrektheid van veld, was nie gunstig vir die ontwikkeling van besigheidsoorleg en geldberekening nie. „Ekonomiese rasionalisme'' het betreklik laat ontwikkel. By baie knap boere ontbreek vandag nog die egte winsstrewe. Hulle maak 'n redelike bestaan en begeer nie meer nie; soos jare gelede, die boer wat uit tien groot lemoenbome 'n goeie som jaarliks gemaak het en nie die nodigheid gesien het om nog meer te plant nie.

'n Ander groot nadeel van die Suid-Afrikaanse boerdery, veral in veedistrikte, was dat die boer sy arbeidskrag net gedeeltelik kon benuttig. Daar was tye van baie drukke werk, dog ook tye van betreklike werkloosheid; meer nog vandat selfversorging op die plase begin ophou het. Veral die man wat min grond het, of die bywoner op 'n klein land of met 'n klompie eie veediere, het nie werk genoeg nie, maar kan ook nie weggaan om op 'n ander plek te verdien nie. Dié feit verklaar waarskynlik ook gedeeltelik die betreklik lae arbeidsbeloning van ons boerebevolking, sowel as die moeite waarmee baie persone wat in die boerdery groot geword het, hulle aanpas aan 'n vaste arbeidsdag en bestendigheid van werk.

Boerdery het in baie dele van ons land wel 'n redelik maklike bestaan verseker, maar sy bevolking ook gedwing om soms met baie min tevrede te wees, en veral om sonder afwisseling en weelde klaar te kom. Die tevredenheid en beperking van behoeftes het egter ook een van die belangrykste prikkels tot inspanning en ekonomiese vooruitgang verswak.

Nog meer het die eentonigheid en afgesonderdheid van die plaaslewe die verspreiding van kennis en nuwe ideë teëgewerk. Vandag is daar boere wat 180 myl anderkant Vryburg woon, met 'n 80 myl se „dors'' tussenin. Onlangs is daar 'n skool geopen op 'n plaas 140 myl ten weste van Kuruman, wat toe self nog 80 myl van die naaste spoorwegstasie was. Ek ken 'n Transvaalse boer wat sy seun na die universiteit gestuur het, maar elke vakansie 130 myl met kar en perde moes ry om die seun by die naaste stasie te haal. Skoolinspekteur C. S. Hobson vertel hoe hy in Kenhardt een nag by 'n boer geslaap het, 'n wewenaar wat met twee klein kinders alleen gewoon het. Op 'n vraag of hy ooit besoekers kry, was die boer se antwoord: „Darem so nou en dan.'' Dit blyk toe egter dat die inspekteur die eerste besoeker sedert Nuwejaar was. En dit was toe al Augusmaand.

Die motor het hierdie gebrek al baie verhelp; maar die klein boer, en veral die bywoner, is nou feitlik afgesonderder as vroeër.

**Ongelyke stryd in die moderne geldhandel.**[1]

Dit spreek vanself dat so 'n bevolking, onkundig van die wêreld, ongewoond om met geld om te gaan, in die stryd teen die handelaar, die spekulateur, die „agent," dikwels aan die kortste end getrek het. Nie altyd het ons die reg om te verklaar dat bedrieglike methodes teen 'n naïewe boerebevolking gebruik is nie. Maar tog het hulle taamlik hulpeloos gestaan teenoor persone wat 'n ander besigheidsopvatting gehad het; en dikwels het die handelaars, uitlanders wat na Suid-Afrika gekom het om ryk te word, misbruik van die toestand gemaak en sonder twyfel ook skelmagtige middels gebruik. Veral Joodse handelsmanne het dikwels 'n baie ongunstige invloed gehad. Dit word deur kalme en verstandige manne in baie dele van die land oor en oor bevestig. Baiekeer was die morele uitwerking nadeliger as die geldelike skade, omdat die boerebevolking beginne glo het dat besigheid en skelmagtigheid noodwendig saamgaan. Reeds op 23 Febr. 1893 het *De Volksbode*, Kaapstad, in 'n hoofartikel oor „Een Oorzaak van Verarming" o.a. op die feit gewys dat in Oudtshoorn uit 86 persone wat licensies vir algemene handel het, 57 „Poolse, Russiese of Hebreeuse" name het.

Beslis was baie Jode sakemanne, veral onder dié wat voor 1902 na Suid-Afrika gekom het; uiters agtenswaardige manne. Dit was my voorreg om van verskeie sulkes nuttige en sympathieke informasie te ontvang. 'n Man soos wyle mnr. S. MICHAELSON van Pretoria, wat sedert 1879 onder die Transvaalse boere besigheid gedoen het, het weer die handelaar se gesigspunt vertolk. Toe die boere gewoon geword het om winkelgoed te koop, wou hulle dikwels nie ophou om te koop nie, en dan meestal op skuld. Waar die boerdery in die reël net eenmaal in die jaar 'n geldinkome oplewer, is dit begryplik dat in die tussentyd op skuld gekoop word. Die handelaar kon die krediet toestaan solank as die koper se besittings voldoende sekerheid gebied het.

Dit moet erken word dat ook handelare van ander rasse die plattelandsbevolking tot onverstandige koop aangepor het en net so uitgebuit het. In later jare het baie prokureurs (dit is veral deur verskeie magistrate met groot erns verklaar) 'n besonder verderflike rol gespeel.

Besigheidsonkunde en dwase koopsug het sekerlik die verarming van talryke plattelandsfamilies veroorsaak; meestal het die slagoffers, veral in die nuwere tyd, nie die minste reg om

[1] Vgl. WILCOCKS, bl. II — 41.

hulle skuldeisers te verwyt nie. Tereg het die Eerste Minister in 1929 die boere so ernstig gewaarsku teen die koop van duur motors. Verstandige en ervare prokureurs in baie distrikte het keer op keer voorbeelde aangehaal van roekelose uitgawes vir allerhande weeldeartikels. In 'n Hoëveldse distrik het 'n boer binne een jaar twee verbande, tesame vir £6,000, op sy grond laat passeer, net om vir gekoopte ware (meeste vir kinders wat sou trou) te betaal.

By die armes word dit baie aangetref. Ds. P. Nel van Ermelo vertel van 'n behoeftige weduwee wat ná die vrede van 1902 uit 'n Boere-hulpfonds £20 ontvang het en toe dadelik vir £12 'n hoë spieël gekoop het, wat byna nie in haar kamer kon staan nie. Verskeie ambtenare van die Departement van Arbeid het verklaar dat 'n groot deel van die £90,000 wat in 1929 aan padwerkers in Namakwaland uitbetaal is, met die doel om die nood te versag, vir lekkernye en onnodige dinge in die winkels uitgegee is. Onder die boswerkers van Knysna is dit dikwels waargeneem dat 'n man, as hy eenmaal kontant geld in hande kry, koop solank as die geld hou.

Miskien moet ons al dié vorme van swak ekonomiese oorleg eenvoudig beskou as 'n gevolg van die historiese verlede van die plattelandsbevolking en van die wisselvalligheid van die boerdery. In baie gevalle is dit menslik nogal te begrype as 'n boer die winste van 'n voorspoedige jaar liewers vir sy genot spandeer; want as hy dit in die boerdery steek, kry hy daar dikwels niks van terug nie. En nie alleen die boerebevolking nie, maar die hele Suid-Afrika is lank beïnvloed gewees deur 'n algemene spekulatiewe en spandabele gees wat die ontdekking van waardevolle minerale laat ontstaan het.

**Armoede van die klein grondbesitter.**

Terwyl onverwagte rampe ook dikwels die ryker boere gebreek het, is die weerstandsvermoë van die klein grondbesitter in die reël veel swakker. Buitendien het hy gewoonlik minder kans gehad om die besigheidservaring en kennis op te doen wat in die moderne tyd so nodig is. So vind ons ook dat juis die armeres en minder bekwames veral die fout begaan om hulle grond in onbestaanbare stukkies onder al die kinders te verdeel. In die verwagting van hulle erfporsie en omdat hulle geen opleiding vir enige vak gekry het nie, bly die kinders in baie gevalle, en selfs weer hulle opgegroeide kinders, op die familiegrond sit.

Sulke persone is dikwels veel slegter gesteld as die bysaaier of die voorman op die grond van 'n vooruitstrewende boer. 'n

Baie typiese geval is in een van die vroeër volstruisdistrikte aangetref. Die ou vader is eienaar van 36 morge bougrond (in goeie jare besproeibaar) en 192 morge veld (wat baie swak is). Toe hy sy grond weens skuld al feitlik afgestaan het aan twee Jode, het die nege seuns die skuld oorgeneem en aan die vader £100 vir sy lewensreg betaal. Eers ná die dood van die vader mag, volgens die testament, die grond opgesny word. Intussen het party seuns, wat die meeste betaal het of die nodige werksdiere besit, vir hulle stukke gekies om te bewerk, wat hulle ná die verdeling sekerlik nie sal kry nie. Onkoste vir verbetering wil hulle dus nie maak nie. Ook by belastings op die grond is daar moeilikheid omdat die plaas as een eiendom geld, maar party broers hulle deel nie kan of wil betaal nie. Twee van die flukseres het in die goeie „volstruistyd'' elk tussen £400 en £500 jaarliks gewen. Vandag kry hulle sowat £20 uit lusernsaad, £18 uit hout en af en toe 'n klein dagloon by ander boere (in die reël 1s. per dag, met kos). Al elf kinders van die eienaar (9 seuns en 2 dogters) het kinders. Van dié was 77 aan lewe, en 'n hele aantal van hulle het selfs al weer kinders. My segsman kon reeds 29 agterkleinkinders opnoem, maar meen dat daar heelwat meer moet wees, omdat baie familielede al versprei woon, tot in die Transvaal.

In ons patriarchale samelewing het dikwels getroude seuns en selfs skoonseuns by die ouers op die grond bly woon, in sekere mate met 'n eie boerdery (veral eie vee). Maar 'n groot nadeel was tog dat die vader die eintlike bestuurder gebly het en die jonger generasie dikwels nie geleer het om te bestuur nie. Soos reeds aangetoon is, het dié stelsel ook verhinder dat die kinders duursame verbeterings maak omdat hulle nie kon sê hoe die grond later gesny sal word nie; terwyl ook beter boerderymethodes baiekeer gestuit het teen die konserwatiewe opvattings van die hoof van die familie.

Selfs tot in hierdie tyd is dit 'n belangryke oorsaak van swak boerdery. In die westelike Transvaal het 'n ondernemende jong boer, wat self die vaderlike plaas verlaat en liewer grond gehuur het, beslis verklaar dat dit vir 'n jong man op-den-duur beter is om, selfs sonder erfporsie, sy eie boerdery te begin (veral as hy 'n bietjie eie vee het) as om te sit en wag totdat hy eendag 'n stukkie van die vader se grond erwe.

Deur die historiese ontwikkeling in die 18de en 19de eeue was daar vir die Afrikaanssprekendes van die binneland feitlik geen ander keuse as om almaal te boer nie. Nadat die vroeëre redes nie meer geldig was nie, het dikwels die tradisie nog verder bestaan. Tog begin steeds meer die gebruik al opkom om die

plaas, tensy dit groot is, net aan een seun na te laat en die ander kinders vir ander beroepe op te lei. In die ou Kaapse Westelike Provincie is dit al byna die reël. Tog vind 'n mens ook daar uitsonderings: b.v. in 'n belangryke graandistrik sulke gevalle soos drie-en-twintig huisgesinne wat op stukkies van een plaas baie armoedig lewe.

By die Engelse „Settlers'' van Albanie en Bathurst, en ook onder die Duitse koloniste in Kafferland het gelyke verdeling van grond onder al die kinders feitlik nie voorgekom nie. Naas die gewoonte van hulle geboorteland het hierby egter die feit 'n rol gespeel dat hulle oorspronklik sulke klein grondjies gekry het, dat een huisgesin dikwels nie behoorlik daarop kon bestaan nie.

**Versnipperde en onverdeelde grondbesit.**

Op die klein-gedeelde plase in die Transvaal, met 'n bietjie besproeiing, is die lewenshouding deurgaans verskriklik armoedig. In een so 'n geval (in Rustenburg) was daar, op nie vol 600 morg nie, 21 huisgesinne en sowat 130 siele. Die veld is baie swak en gewoonlik is daar nie water genoeg om 10 morge koring behoorlik te besproei nie. Ses huisgesinne woon, b.v., op onverdeelde 70 morge, waarvan 1½ morg besproeibaar is. Hulle gesamentlike koringoes is in die reël sowat 5 sak, die grootste was eenmaal 14 sak. Op droë lande wen hulle nog mielies, waarvan hulle ook hoofsaaklik lewe. By die winkel betaal hulle met hoenders en eiers; maar vir eiers was die prys tydens die besoek van die Kommissie 6d. tot 8d. per dosyn. Af en toe verhandel hulle onder die boere jukke en skeie; of hulle werk 'n week vir 'n slagding.

Op 'n ander plaas in Rustenburg (nie so erg verdeel nie) was die kontant-inkome van die meeste huisgesinne £40 — £50 per jaar, van sommige nog minder. Daar het eienaars dikwels by 'n naburige kafferstat vir slaggoed geploeë; en volgens 'n betroubare segsman het die meeste gelewe van brood en mieliepap (omtrent gelyk), met min melk en groente en nog seldsamer vleis.

Op 'n plaas in Marico is die „kindsgedeelte'' by een stam al 37 morg. Die oorspronklike eienaar het elf kinders gehad en dié tesame weer sowat 90. Een eienaar het sy inkome uit die boerdery in die vorige jaar as volg opgegee: 24 machinesakke (gewoonlik oor die 230 lb.) koring; daarvan is een vir saad gehou en 14 vir brood, terwyl 9 verkoop is; van 44 sak mielies het 12 afgegaan vir skuld by die winkel en 5 kon hy verkoop. Koffie, suiker, ens. word met eiers betaal. Vee het hy nie om

te verkoop nie. Af en toe slag hy 'n varkie of verruil vir 'n emmer mielies bietjie vleis. Kontantgeld het hy nooit in sy sak nie.

Op soortgelyke plase in Potchefstroom en Ventersdorp het die onderwysers, wat gewoonlik goed kan oordeel, verklaar dat die meeste bewoners net 'n paar sakke graan kon verkoop en af en toe 'n bees; en dat die meeste heel selde vleis kan eet.

Op die besproeiingsgrondjies in Middelburg, Tvl., en Lydenburg ontvang baie van die kleiner boere sowat £50 kontant per jaar, en dikwels minder.

In die beste deel van Namakwaland is die kontant-inkome van baie huisgesinne £20 tot £50 per jaar, naas brood en vleis uit eie boerdery. Mense met redelike groot plase verkoop miskien gemiddeld 100 — 150 stuk kleinvee (terwyl hulle self so 52 slag) en miskien 50 sak koring in 'n jaar.

In die skaapdistrikte kan die kleinerige boer, met sê 'n 600 skape, by die lae pryse van vandag oor die algemeen nie meer verkoop as vir £100 wol en £80 slagvee nie.

Dit is baie moeilik om te bepaal wanneer 'n plaas te klein is vir 'n behoorlike familiebestaan. Dit hang van die grond en watervoorwaardes af, die soort boerdery en die markgeleenthede. In betreklik droë kleinvee-distrikte vind oor die algemeen, as plase te klein word, 'n terugkeer tot 'n bestaanbare grootte gouer en vanself plaas, eenvoudig omdat die boere op te klein plasies spoedig uitraak. Prokureur J. S. MINNAAR, wat al byna dertig jaar in Middelburg, K.P., gevestig is, verklaar dat daar kort voor en ná 1900 'n periode van opsny van plase was; maar dat in die volgende tien jare baie van die ou boere-families uitgeraak het, terwyl 'n neiging tot samevoeging van kleiner plasies waargeneem kon word.

Vir 'n distrik soos Jansenville, wat in 1911 'n plattelandsbevolking van 4,778 blankes en in 1931 van 2,684 gehad het, gee verskeie ervare manne die opsny van plase as 'n vername oorsaak van verarming aan. Kleiner veeplase versterk ook die neiging tot oorstok, waardeur veldvertrapping en grondverspoeling erger word en die draagkrag van die grond dus baie verminder.

In baie gevalle, moet erken word, sou deur verstandige en wetenskaplike boerdery ook kleiner plase 'n fatsoenlike bestaan aan 'n boerefamilie kon verseker; maar juis die erfgename van opgesnyde familieplase besit dikwels nie die nodige opleiding of kapitaal nie, en is te gewoond aan extensiewe boerdery.

Alte dikwels lei die ouderlike strewe om volkome regverdig te deel — dus om aan iedere erfgenaam eweveel van elke soort grond of veld te gee — tot 'n versnippering en selfs verstrooiing

van die dele. Sulke verspreide stukkies kan die eienaar dan baiekeer glad nie behoorlik gebruik nie. Langs waterlopies word dikwels lang, smal stroke gesny om almaal in die watergebruik te laat deel. Herhaaldelik gebeur dit dan dat die tuinery en saaiery van die ouer generasie verval, of dat die grond so lank en smal word dat die omheiningskoste te hoog sou wees, of die vee dit te erg vertrap. In Marico het ons 'n jong boer met taamlike skool-opvoeding aangetref wat 140 morg geërwe het. Maar sy grond is 5,000 tree lank, dus sowat 280 tree breed. Die buitelyn is derhalwe 6 myl, terwyl dit by 'n redelike vierkantige stuk van 140 morge sowat 2½ myl sou wees. Dit het hom beter betaal om met hout en vrugte op die Lichtenburgse delwerye te handel as om op sy grond te probeer boer.

Hierdie soort onderverdeling, dikwels sonder dat die dele regtig gemeet en gesny word, kom veral in die Transvaal voor op plase met besproeiingswater; of die lande word gesny en die veld bly onverdeeld. Selfs voor 1900 was die proces al ver gevorder. In 1898 was daar by Pietersburg, toe nog maar kort bewoon, al plasies van 3 myl lank en 230 tree breed. Die Transvaalse „*Indigency Commission*" van 1906 het reeds voorbeelde aangehaal soos van dertien eienaars wat saam 8 morge langs Mooirivier besit. Wanneer verder verdeel word of deelbesitters uitgekoop word, kom soms merkwaardige breuke van die deel waarop 'n besitter geregtig is, te voorskyn. (In Rustenburg b.v. 'n breuk met die deler 1,855,901).

Op 'n plek in die Klein-Karo met goeie water was daar in 1840 vyf eienare; in 1880 was daar twaalf huisgesinne van eienare en vyf sonder grond. In 1929 was daar 31 sonder eie grond en 39 op eie grond, maar van dié kan meer as een-vierde nie uit hulle grond lewe nie en moet al vir ander werk.

In Marico, Tvl., het 'n ou man wat 26 morge droë grond besit en wat 10 kinders en in die vyftig kleinkinders het, verklaar dat hy sy stukkie grond gelyk onder sy kinders gaan verdeel. Op die vraag wat hulle met so 'n stukkie moet aanvang, was sy antwoord: „Dan het hulle tenminste hulle eie sitplekkie." Sy geskiedenis werp effens lig op so 'n opvatting. Hy was altyd maar 'n bywoner en transportryer gewees. Toe hy eenmaal ná lang afwesigheid terugkeer na die huisie waar die vrou en kinders agtergebly het („Ek klap toe al van ver met die sweep, dat die vrou moet hoor dat ek kom, en die koffie kan klaarmaak"), toe was hulle nie daar nie omdat die eienaar van die plaas hulle die woning opgesê het. En die volgende dag eers kon hy toe sy gesin weer sien. Daarna het hy plan gemaak, omstreeks 1895, om 'n eie stukkie grond te koop

waar hy die familie veilig kon agterlaat. Daar het hy in 1929 nog gewoon, saam met vier getroude kinders. Op 'n vraag wat hulle almaal op 26 morge doen, was sy antwoord: „Boer en hout ry.''

Daardie uitdrukking „'n eie sitplekkie'' kom 'n mens dikwels teë. En daar is — soos hieronder (bl. 132) aangetoon word — nogal heelwat te sê vir dié opvatting, tensy die besit van 'n klein stukkie grond mense beweeg om te bly sit waar hulle arbeid nie 'n behoorlike bestaan kan verseker nie. Vroeër het weiding op onverdeelde veld of op aangrensende plase soms nog 'n redelike kans vir veeboerdery gebied; maar veld het skaars geword en die onverdeelde weiding is — net soos in naturellegebiede — meestal totaal uitgetrap. Dit het in Rustenburg voorgekom dat 'n man wat net op 30 morge in die geheel geregtig was, van naburige kaffers, terwille van die melk en die mis, veertig beeste aanneem om op die gemeenskaplike weiding te laat loop, ofskoon 4 — 5 morg per bees nodig is. Ook op besproeiingsnedersettings van die staat behoort hierdie saak van onverdeelde weiding beter gereël te word.

**Klasse van die boerebevolking.**

In die Suid-Afrikaanse landbou is die groot meerderheid van bedryfsleiers nog eienare van die grond; tussen 1918 en 1925 het die percentasie selfs toegeneem. In 1925[1] was die toestand as volg:

**Tabel 25. — Geokkupeerde plase en besitreg, 1925.**

| Geokkupeer deur | Aantal plase | Percentasie |
|---|---|---|
| 1. Eienaar .. .. .. | 60,300 | 67 |
| 2. Huurder .. .. .. | 18,400 | 20 |
| 3. Deelpagter .. .. | 6,400 | 7 |
| 4. Voorman (bestuurder) .. | 5,600 | 6 |
| | 90,700 | 100 |

**Die Huurder.**

Groepe 2 en 3 in bowestaande tabel — huurders vir geld (pagters) en huurders om 'n deel (deelpagters) — moet waarskynlik saamgevat word, as persone wat selfstandig boer op 'n plaas wat aan 'n ander behoort. In Suid-Afrika sal die man wat 'n afsonderlike stuk grond om 'n deel van die opbrengs

[1] *Landbou-Census* No. 8, 1925.

huur, hom in die reël self as „huurder" beskrywe, in teenstelling tot iemand wat by die eienaar op die plaas (dus minder selfstandig) 'n sekere aantal morge grond ontvang om te bewerk, en wat gewoonlik as „bywoner," in sommige dele as „bysaaier" (veral in Caledon, Swellendam, Bredasdorp), af en toe as „deelwerker" (b.v. dikwels in die Klein-Karo) of ook „deelsaaier" onderskei word. Die oorgange is baie geleidelik, en dit is uiters moeilik om die statistiek op hierdie punt enigsins sekuur te kry. In alle geval, as almaal wat grond van 'n ander om 'n deel bewerk, onder groep 3 ingesluit was, dan sou dié sonder twyfel baie groter as groep 2 wees.

Ekonomies en maatskaplik maak dit 'n groot verskil uit of die man wat om 'n deel boer, sy eie werksdiere, gereedskap en saad gebruik, en of hy hierby meer of minder hulp van die grondbesitter ontvang. Die „bysaaier" in Kaapse kleingraandistrikte is dikwels 'n man wat op eie bene staan.

Diegene wat teen betaling van 'n jaarlikse pagsom 'n bepaalde stuk grond, as vaste ekonomiese eenheid, in gebruik neem, is gewoonlik persone wat oor meer besigheidskennis en meer kapitaal beskik. In baie distrikte is selfs verklaar dat dit beter betaal om te huur as om te koop, teen die heersende grondpryse in 1929. 'n Huur van 3 tot 5 percent van die grond se markwaarde was baie algemeen.

Die Suid-Afrikaanse boer koop egter liewer, selfs as hy daardeur effens in die moeilikheid kom met bedryfskapitaal. Daarenteë huur b.v. Joodse boere, speciaal in Hoëveldsdistrikte soos Bethal, baie algemeen — in die eerste plek omdat die huurprys relatief gunstiger is, en in die tweede plek omdat hulle met hulle kapitaal 'n veel groter bedryf (veral mielieboerdery) op tou kan sit. Dog dikwels pleeg hulle gruwelike roofbou. In Natal, met 'n groter Engelse bevolking, is die verhouding van huurplase die hoogste, ofskoon in Kaapse distrikte met ou Suid-Afrikaanse Engelssprekende families, soos Albany, Bathurst, Peddie, gehuurde plase seldsaam is.

In 'n distrik soos Oudtshoorn het kontant-huurders, ook van kleiner (besproeibare) gronde in die laaste tyd toegeneem. In die begin van 1929 het ek gegewens gekry van 23 huurders wat tesame 218½ morge gehuur het teen 'n gesamentlike pagsom van £1,145, of gemiddeld net oor £5 die morg. Die hoogste huur was £40 vir 1½ morg wingerd.

Daar Suid-Afrika nog nie eintlik 'n klas van grondbesitters het vir wie die pag uit hulle gronde die gereelde bron van inkome is nie, het boerdery op gehuurde grond nog nie die vaste vorme van 'n algemene instelling gekry nie. Vir die eienaar is

daar altyd die gevaar van verwaarlosing van sy plaas, vir die huurder onsekerheid van duur en van behoorlike vergoeding vir verbeterings wat hy bekostig. Die onsekerheid van boerdery is dus vir die huurder dikwels nog effens groter as gewoonlik.

Op 'n dorp soos Cradock kon ek dertien gevalle nagaan van vroeër huurders met selfstandige veeboerdery, wat meestal tussen 1918 en 1923 hulle eie boerdery tot niet moes maak. Die meeste het op afsonderlike huurplase geboer, waarvoor hulle tot £120 en £160 in die jaar betaal het. Enkeles het tot 800, ene selfs 1,300 skape gehad; en byna almaal moes in die haastigheid met skade verkoop omdat die huur opgesê is. 'n Paar het as bywoners wat vir 'n baas moet werk, op die platteland gebly. Ag uit dertien het na die dorp gekom; net twee of drie maak daar 'n goeie bestaan.

**Die huur van „veld.''**

Vernaamlik een vorm van huur, naamlik die huur van weiding vir vee (veral skape), het in baie gevalle daartoe bygedra dat deeglike en flukse manne uit die boerdery uitgedruk is. Betreklik gunstiger gesteld was altyd die groter veebesitter sonder eie grond, wat 'n hele plaas of 'n afsonderlike, afgekampte deel vir sy allenige gebruik gehuur het. Tot onlangs nog was daar stywe veeboere gewees, in baie dele van die land, wat geen eie grond gehad het nie. Ook hier was die verhuurder egter dikwels self 'n boer, wat dus in droogtetye maklik die huur opgesê het, of as hy, in die tyd van goeie wolpryse, gunstig kon verkoop. Baie vooruitstrewende huurders wat as bywoner begin het en besig was om hulle tot selfstandigheid op te werk, is op betreklik gevorderde leeftyd weer na onder gedruk. 'n Soortgelyke lot het heelwat families getref wat met groot kuddes vir baie jare in die wye Noordweste van die Kaapprovincie, vroeër selfs in die Middel-Karo, geboer het op staatseiendom („paggronde'') wat vir minstens een jaar en dikwels vir 'n reeks jare gepag is.

Maar in die ongunstigste posisie was persone wat by ander veeboere eenvoudig weiding gehuur het, „veld gehuur'' het, d.w.s. by die maand betaal het om hulle vee te laat loop, in die reël teen so-en-soveel per honderd kleinvee.

Dit kom nogal baie voor; want ook grondbesitters wat weens droogte na ander distrikte moes trek, veral in later jare met behulp van die spoorweë, het dikwels op dié manier gehuur. In baie gevalle het groot boere uit die Karo só die pryse opgedruk in die westelike Vrystaat en in Betsjoeanaland, en die wêreld

nou gemaak vir die plaaslike klein veeboer sonder eie grond; en dit juis in 'n moeilike tyd.

Die prys per honderd was in verskillende dele sterk uiteenlopend. In 1929 was dit in distrikte soos Graaff-Reinet en Cradock meestal hoër as £1 die maand, maar voor 1900 nog 7/6 — 10/-; in Willowmore algemeen 15/-, dog ook tot £1. In Victoria-Wes het 'n groot boer uit Prins-Albert nog vir 10/- gehuur, ofskoon juis die boer wat weens droogte moes trek, dikwels verplig was om meer te betaal. In die suidwestelike Vrystaat het die prys van 5/- (omstreeks 1902) tot 12/6 opgegaan. In die Boesmanland (Calvinia, Kenhardt) was die algemene prys 5/- ('n paar jaar gelede nog 2/6 tot 3/-), maar in skaars tye ook tot 7/6 en 10/-. Trekkers uit Boesmanland moes 1929 in Namakwaland vir veld al 7/6 tot 10/- betaal en moontlik nog 2/- die maand vir suiping. In die suidoostelike deel van Kuruman was die prys in 1929 nog tussen 2/6 en 3/- in die maand vir honderd skape.

**Bywoners en deelsaaiers.**

Hierbo (bl. 36) is daarop gewys hoe op 'n ouer ontwikkelingstadium, toe grond nog volop was, maklik aan 'n familie sonder eie grond „vergunning'' gegee is om by 'n eienaar op sy grond te kom woon. By 'n klein bevolking, onder wie die meeste bekendes of selfs familie was, het dit nog makliker gebeur. Voorwaardes is deur die eienaar nie gestel nie. Selfs later nog — soos 'n ou Transvaalse boer dit uitgedruk het — is gemeen dat die bywoner mos self kan sien wanneer sy hulp op die plaas nodig is. 'n Uitdruklike verpligting was dit nie.

Die ouer tyd se besitlose boere, veral in die streke van later vestiging, het dikwels 'n sterk onafhanklikheidsgevoel gehad. En as hulle 'n wa en osse, 'n klompie eie vee en 'n geweer gehad het, was hulle ook werklik ekonomies onafhanklik. Die ou man in Marico, op sy 26 morge „sitplek,'' van wie hierbo (bl. 116) melding gemaak is — hy is in 1856 in Beaufort-Wes gebore, waar sy ouers „rondtrekkers met vee'' was — het van sy vroeër bywonerdae in die Transvaal gesê: „Wanneer hulle jou sleg behandel, trek jy weg na ander.'' En een van die oudste intrekkers in die noordwestelike Transvaal, wat ook in die destyds reusagtige distrik Beaufort-Wes gebore is, maar as klein kind kort ná 1850 na die Transvaal gekom het, het vertel hoe hy omstreeks 1885 naby die Limpopo gestaan het. „En toe praat die Groblers van X. my om om by hulle te bly. Ná twee jaar het hulle my kwaad gemaak. Toe trek ek na Witfontein.''

Mettertyd egter, toe grond skaarser en duurder geword het

en die produkte 'n markwaarde gekry het, is van die bywoner die een of ander teë-diens verwag. Waar die bywoner gesaai het, in die binneland feitlik altyd met leiwater van die eienaar, moes hy dan 'n deel van die oes afgee. As die boer self gereeld in die winter met sy vee getrek het, was dit 'n middel om tog 'n koringoes te wen. Van die man aan wie vrye weiding op die veld toegestaan is, is min of meer vrywillige hulp by speciale werk, of as die eienaar afwesig moes wees, verwag — feitlik meer as bure-hulp.

Dit moet onthou word dat Europese tradisies in die ouer gebied naby die Kaap nog sterker was, en dat vroeg reeds deelpag (saaiery om 'n deel, „métayage'') en gehuurde blanke knegte daar bestaan het, sodat hierdie voorbeelde altyd ook 'n rol in ons land gespeel het. Oor die geheel het egter in die oorwegende binnelandse gebied van die Unie al die verskillende vorme van grondbesitlose en diensbare blankes wat ons in die landbou aantref, *via* die „bywoner'' ontwikkel. Maar hulle toestand kan vandag, àl na gelang van boerderyvorm en van maatskaplike of ekonomiese voorwaardes, die grootste verskille vertoon; ofskoon dikwels die algemene naam van „bywoner'' nog altyd gebruik word. So het 'n boer in Willowmore, K.P., verklaar dat die woord vir hom beteken: „Almaal wat wit is op 'n plaas en nie baas is nie.'' 'n Boer in 'n Vrystaatse saaidistrik het 'n soortgelyke omskrywing gegee: „Ek noem *bywoner* elke wit man wat op 'n ander se grond is en nie huurder is nie.''

Die selfstandige deelsaaier word oor die algemeen as huurder beskou. Ook boere wat nie geskikte lande het nie, het by ander om 'n deel gesaai — veral vir eie broodkoring. Daar is gevalle, veral in mieliedistrikte en in streke van besproeiingsboerdery, dat klein grondbesitters wat op hulle eie grond nie werk genoeg het nie, stukke grond van naburige eienare om 'n deel bewerk. Dit is 'n baie gesonde ontwikkeling, wat ongelukkig te seldsaam is. In baie dele sou 'n waardevolle klas van kleinboere op dié manier kan bestaan en die kans hê om hulle op te werk, as die instelling meer algemeen was, en veral as hulle arbeidskrag teen redelike betaling deur die groter boere gebruik kon word. Dog die klein besitter het dikwels nog 'n valse eergevoel of is te eiegeregtig, terwyl die meeste boere, deur die gewoonte aan kafferarbeid, nie verstaan om arbeidskragte van 'n hoër kwaliteit behoorlik te gebruik nie.

Oor die algemeen bestaan vir die man sonder grond goeie vooruitsigte as deelsaaier alleen in dele waar baie boere nog meer grond besit as wat hulle effektief kan bewerk. In die Kaapse winterreën-gebied is dit b.v. net die betreklik jonger saaiery-

K

streek tussen Caledon en Riversdal waar „bysaaiers'' nog taamlik gevind word, terwyl in die ouer Swartland wel die blanke „kneg'' (voorman), maar feitlik geen bysaaiers meer aangetref word nie. In party mieliedistrikte, soos Bethal, Tvl., waar die plase al klein word, verdwyn die deelsaaier; of die deel van die oes wat hy ontvang, word al veel kleiner.

In die Klein-Karo (veral Oudtshoorn) kom deelwerkers op besproeibare grond taamlik veel voor. Ek kon, met die gewaardeerde hulp van ds. P. VILJOEN, gegewens oor 95 gevalle kry. Van dié het 75 die *helfte* van die oes ontvang (maar moes in die reël self die bewerkingskoste dra); 2 het die *helfte* by tabak en 'n *derde* by gesaaides gekry; 12 het *een-derde* van die oes gekry (meestal waar die eienaar meer hulp verleen het); net 2 (speciale gevalle) het *twee-derdes* ontvang. Die gemiddelde grootte van grond wat hulle bewerk het, was (in 91 gevalle) 7.4 morge. Maar 30 deelwerkers het maar net 3 morg of minder bewerk, wat by tabak al taamlik veel is. Al die kontrakte, behalwe vier, was mondeling.

In ouer tye was saaiery „om 'n derde'' (die bysaaier gee 'n derde af) die gewone vorm; vandag moet meestal die helfte, en in baie gevalle twee-derdes en selfs meer, afgegee word. Waar die voorwaardes gunstiger is, en in gesëende jare, het flukse jong boere dikwels binne 'n paar jare genoeg gehad om 'n eie plaas te koop, veral onder ons nedersettingswette. Die ongeluk is egter in so baie gevalle dat sulke persone wel harde werkers is, maar nie voldoende bestuursbekwaamheid besit nie, en dan weer uitboer.

**Die bywoner word 'n dienaar.**

Maar vandag is die „bywoner'' gewoonlik iemand wat in 'n diensverhouding tot die eienaar van 'n plaas staan, van wie hy dan, naas boerderyregte en sy woning, ook salaris en rantsoene ontvang. Die ongetroude man, veral as hy by die boer inwoon, word gewoonlik nie meer 'n bywoner genoem nie; tensy hy in die eerste plek veld vir sy eie vee gesoek het, of lande om te bewerk. Dikwels oorweeg dus vandag die loonverhouding, en om die man aan te spoor, kry hy moontlik die reg om self 'n klompie vee te laat loop of om party lande en tuine om 'n deel te bewerk; of 'n sekere percentasie van die opbrengste (b.v. van die mielies of wol, of van die roomgeld) word aan hom belowe.

Die veeboer sonder eie grond, wat onder primitiewer toestande dikwels gunstig gestaan het, het vandag byna verdwyn. In die vernaamste skaapdistrikte is daar feitlik nie meer bywoners nie, in die betekenis van mense wat in ruil vir die loopreg

vir hulle eie vee aan die grondeienaar sekere dienste moet bewys. Hulle treurige oorblyfsels in die ouer Kaapse kleinveedistrikte is vandag wit skaapwagters, met 'n baie lae lewenspeil; net af en toe mag hulle nog 'n klein klompie eie vee aanhou — partykeer nie eens 'n vark of pluimvee nie. Die volgende paar voorbeelde sal hulle swak toestand aantoon:

*Barrydale* (distr. Swellendam): Huis, brandhout, kos en 10/- kontant per maand; geen eie vee nie. (Een geval, maar blykbaar nie ongewoon nie).

*Willowmore:* 2 emmer (à 20 lb.) boermeel, 1 — 2 emmer mielies, 1 — 2 slaggoed, 1 rol tabak, 10/- tot £1 kontant per maand. Huis en brandhout, een of twee paar velskoene per jaar. As die baas, soos dikwels in die later jare, die velle van die slagdiere terugneem, gee hy daarvoor 2 of 3 lb. suiker en koffie in die maand. (Algemeen).

*Graaff-Reinet:* Huis en brandhout; 4 emmers kos (die helfte mielies), 1 of 2 slaggoed, tabak, ens., en £1 — £1-10-0 kontant in die maand. (Algemeen).

Maar dit moet gesê word dat sulke veewagters dikwels van 'n baie swak klas is. Boere het b.v. verklaar dat die witman wat homself as veewagter aanbied, waarskynlik swakker as die kleurling is. Die loon is dan ook feitlik vir albei dieselfde; 'n kleurling kry partykeer selfs meer.

**Loonwerkers en hulle verdienste.**

In toenemende mate het die bywoners skone huurlinge geword, wat 'n deel van die loon *in natura* ontvang en soms (as deel van die loon) ook nog loopreg vir 'n paar eie diere. Tog ontwikkel 'n eintlike klas van blanke landarbeiders maar langsaam. Dit gaan nog teen die pionierstradisie van die Suid-Afrikaanse boerelewe. In verskeie Transvaalse distrikte is verklaar dat die witman hom selde vir plaaswerk vas verhuur. Dikwels kom sulke manne uit ouer Kaapse distrikte. In die reël is die blanke, al doen hy alle soorte handewerk, meer 'n soort „voorman" oor die volk, soos die „kneg" in die ouer suidwestelike dele van die Kaapprovinsie. Maar reeds in Malmesbury, en meer nog in Piketberg, Swellendam, Riversdal, is daar blankes wat gewone plaasarbeiders en skaapwagters is. Ek weet van 'n plaas naby die see, in Piketberg, waarop net blankes werk. Hulle kry £12 per jaar en hulle rantsoene — minder as die kleurling in die omgewing van Malmesbury.

Baie armoedige toestande word oor die geheel onder die besitlose boereklas aangetref langs die Kaapse weskus tot in Namakwaland, langs die suidkus tot in Knysna, en in die suide-

like Karo van Prins-Albert tot in Jansenville. In die meeste van dié distrikte is die nie-blankes relatief minder talryk.

Op taamlik digbewoonde plekke, veral met besproeiingsboerdery, kom hier ook boerdery-dagloners voor, wat 'n huisie kry, gewoonlik ook 'n stukkie land of tuingrond vir bewerking om 'n deel, en wat teen dagloon by die eienaar werk as hy hulle nodig het, of ook by ander boere. Af en toe kry so 'n man net 'n huis, miskien met 'n tuintjie, en dan 2s. tot 2s. 6d. vir elke dag wat hy vir die baas werk. In George, Oudtshoorn, Ladismith, Willowmore, Uniondale is 2s. 6d. per dag, in die meeste gevalle sonder kos, 'n gewone loon vir die wit dagloner; dit kan ook minder wees. In een van dié distrikte het ek die eerste maal gehoor dat 'n blanke sy werkgewer as „baas'' aanspreek — 'n naam wat anders net deur nie-blankes gebruik word. Die boer, 'n opgevoede en fyngevoelige man, het dit betreur dat dit al taamlik gewoon word. Onder die armes juis van bogemelde distrikte het, ná hulle aansluiting by die land se spoorwegnet (meestal ná 1910), 'n sterke plaasverlating gevolg.

Oor die algemeen kan 'n daglonersklas net ontstaan waar die plase betreklik dig bymekaar is en waar saaiery en tuinery 'n taamlike rol speel. Meestal het dus maand- of jaarloon in gebruik gekom. Moderner besigheidsopvattinge aan die kant van die boer dra baie daartoe by. In die vername skaapdistrikte, waar vroeër aan die arm man wat vir sy eie vee veld soek, gesê is: „Jy sal darem moet werk vir die loopreg van jou skape,'' word hy nou meer en meer 'n blanke plaaswerker of voorman, wat alleen by uitsondering „reg'' kry vir 'n klompie vee. Die ongetroude man is dikwels gunstiger gesteld, omdat hy nie selde dieselfde geldloon ontvang en daarnaas vrye kos en woning, meestal in die boer se huis.

Gewoonlik is die loon maar klein en die kanse om te spaar en om hoër op te klim, miskien selfstandig te word, maar baie gering. In die middellandse skaapdistrikte van die Kolonie is herhaaldelik verklaar — en dit deur verantwoordelike Afrikaners — dat boere van Engelse afkoms byna algemeen beter lone betaal as die meerderheid van Afrikaanssprekende boere. In Middelburg, K.P., was daar 'n geval van 'n voorman wat £2 10s. in die maand gekry het, wie se loon dadelik tot £5 verhoog is toe 'n Engelssprekende Afrikaner die plaas gekoop het.

Oor die algemeen kan nie betwis word nie dat die Afrikaanssprekende boer deur sy hele tradisie effens bang is vir kontantuitgawes. By die vooruitstrewendes en veral by die jongeres wen egter die ekonomies gesonde opvatting veld dat beter lone voordelig is as daardeur beter werk verkry word. Leerlinge van

die Grootfonteinse Landbouskool wat nie self kan gaan boer nie, kry dikwels 'n plek met £6 — £7 in die maand en vry inwoning. Partykeer is daar ook al 'n terugkeer tot die gewoonte dat hulle 'n klompie eie vee mag hou. Baie boere vind dit naamlik 'n nuttige prikkel. In sommige gevalle word 'n persentasie van die boerdery-opbrengs met dié doel toegesê.

In baie ander dele van die land, ook in Vrystaatse distrikte soos Edenburg, Bloemfontein, Ficksburg, Bethlehem; in Transvaalse distrikte soos Standerton, Klerksdorp, Letaba, Potgietersrust, is heelwat boere aangetref wat die waarde van goeie lone vir bekwame blanke werkers besef. Baie algemeen is, van die graandistrikte in die westelike Kaapprovinsie tot in die Transvaal, 'n geldloon van £2 tot £3 in die maand, met vrye lewe en moontlik 'n aandeel uit die opbrengs (b.v. van saaiery, vrugte, of die lammeroes, of die roomgeld). Maar daarnaas was daar ook al lone van £5 en meer, hier en daar van £15 tot £25 vir beter ontwikkelde manne met groter verantwoordelikheid. Dit is by ons nog 'n betreklike jong ontwikkeling, en in die meeste gevalle was dit ongetroude manne. Veral waar die by-inkomste gunstig is, is die werklike inkome van sulke persone dikwels beter as van baie jong amptenare of klerke of laer onderwysers. Maar dit is nog effens die vraag of daar vir hulle toekoms goeie vooruitsigte is, veral wanneer hulle 'n familie moet onderhou. Die oorgang van werker tot baas in die landbou is vandag al moeiliker. En sonder twyfel bied die moderne industrie, waar nie dieselfde verantwoordelikheid en selfstandigheid van die werker verwag word nie, vir die groot massa van minder bekwame plattelanders beter kanse.

**Die boerebevolking sonder eie grond.**

Ofskoon hierbo aangetoon is dat die bitterste armoede dikwels aangetref word onder persone wat nog eie grond het, kan ons nie statisties vasstel hoeveel stukke boerderygrond daar is wat ekonomies te klein is nie. In die eerste plek moet baiekeer verskeie families lewe uit 'n stuk grond wat as een plaas beskou word. Maar veral hang dit van allerhande faktore af of grond te klein is om aan sy bewerkers 'n behoorlike bestaan te verseker.

'n Verstandige ou bywoner wat in die landelike voorstadsgebied van Johannesburg twee morge grond gekoop het en met vrugtebome beplant, het verklaar dat hy dié twee morge nie sal verruil vir 600 morge ewe goeie grond wat vyftig myl met die pad van Johannesburg lê nie. Hy het 'n goeie ekonomiese oordeel. In Calitzdorp, K.P., het 'n sorgvuldige klein grondbesitter in 1928-29 uit een morg onder besproeiing £200 gemaak,

hoofsaaklik met uitvoerdruiwe. Ook op besproeiingsgronde langs Grootrivier word groot opbrengste per morg behaal.

Die feit dat mense grond besit, en of dit groot of klein is, is op sigselwe vir ons doel nie van groot waarde nie. Aan die ander kant is huurders van grond (ook bewerkers om 'n deel) dikwels nie sleg gesteld nie.

Ons beroepsstatistiek bied ons geen bevredigende antwoord aan oor die verhouding van die groep bywoners — voormanne — plaasarbeiders tot selfstandige bedryfsleiers nie. Uit 'n totaal van 172,643 blanke manlike persone wat by die volkstelling van 1926 in landbouberoepe werksaam was, gee die statistiek die volgende hoofgroepe aan:

**Tabel 26. — Die klasse van blanke manlike persone in landbouberoepe, 1926.**

| Klasse | Aantal persone |
|---|---|
| 11. Boere | 103,204 |
| 12. Boereseuns of ander familielede wat op die plaas meehelp | 37,688 |
| 15. Plaasopsigters en voormanne | 7,427 |
| 20. Veewagters (shepherds) | 1,017 |
| 22-24. Landbouwerkers (agricultural labourers) | 14,732 |
| 29. Bywoners | 788 |
| 30-32, 34, 35. Tabak-, suiker-, tee-, katoen-, citrus-planters | 755 |
| 33. Wynboere | 660 |
| | 166,271 |

Volgens hierdie opgawe staan daar teenoor sowat 105,000 „boere'' (saam met wynboere, tabakplanters, ens.) en byna 38,000 „seuns en familielede,'' net 23,964 voormanne, bywoners, plaasarbeiders en veewagters. Manlike bywoners sou daar in die Unie net 788 wees, plaasarbeiders en veewagters net 15,749. Iedereen wat van die sosiale groepering van ons landboubevolking iets weet, begryp dadelik dat hierdie syfers nie bruikbaar is vir ons doel nie. Die fout ontstaan daardeur dat dit byna onmoontlik is om die censusvrae so te stel dat volkome juiste antwoorde verkry word. Volgens Afrikaanse gebruik noem feitlik iedereen wat met boerdery iets te doen het, homself 'n „boer.''

Die Verslag van die Census van 1921 baseer op soortgelyke gegewens die volgende onjuiste gevolgtrekking: „Van de 188,974 personen die in de beroepsklas van primaire produktie vielen, behoorden 184,707 tot het mannelik geslacht en 88 percent daarvan volgden het landbouwbedrijf. De meerderheid hiervan waren eigenaren of huurders van boerderijen, of familiebetrekkingen die de landbouwer hielpen, of voor hem werkten. Arbeiders vertegenwoordigden 6 percent van het totaal aantal landbouwers en bestonden hoofdzakelik uit personen van de *bijwonerklas.*"

In waarheid sal die d i e n s b a r e klas van ons blanke boerebevolking (dus bywoners van wie dienste verwag word, „knegte," voormanne, en huurlinge van alle soort) waarskynlik heelwat meer as 'n derde deel uitmaak, selfs vandag nog nadat groot getalle juis van dié klas in die laaste twintig jaar die platteland verlaat het.

Dit word trouens bevestig deur 'n ander tabel (No. 10) van die beroepstatistiek by die Census van 1926.

**Tabel 27. — Aard van werk (Grade of employment) van blanke manlike bevolking bo 15 jaar in plattelandstreke van** die Unie.

| Klasse. | Persone. | |
|---|---|---|
| 1. Werkgewer (Employer) | 93,928 | 112,429 |
| 2. Eie rekening (Own account) | 18,501 | |
| 3. Werknemer (Employee) | 101,879 | 104,701 |
| 4. Werkloos (Out of work) | 2,822 | |

Ons kan die eerste twee groepe stel teenoor groep 3 en 4; en alhoewel die plattelandsbevolking ook persone insluit wat nie in die landbou werksaam is nie (veral spoorwegpersoneel, winkeliers, polisie, ens.), vind tog die groot meerderheid hulle nering in die landbou. Dit blyk al uit die feit dat daar sowat 93,000 geokkupeerde plase in 1926 was (volgens die 9de Landbou-Census). Klas 2 sluit dié persone in wat hulle eie baas is, maar geen gehuurde persone (blank of gekleurd) in diens het nie.

In streke waar saaiery belangryk is, veral onder besproeiing, is daar dikwels meer afhanklikes as selfstandige boere (huurders en selfstandige bysaaiers ingesl.). Dit is die geval in Oudtshoorn, Ladismith en Vanwyksdorp, in die Gamtoos-

vallei, in Baviaanskloof, in George, in Knysna, in die klowedeel van Lydenburg, Tvl. en in party kolle van die ouer gevestigde deel van die Transvaal.

Hierdie bewering is gegrond op eie waarneming en op verklarings van persone wat die distrikte goed ken, ook van die bywonerklas self. In Oudtshoorn het ds. C. V. NEL in 1919 (in die grootste deel van die distrik) 'n telling van grondbesitters en nie-grondbesitters gemaak, en vasgestel dat 60 percent van die plaasbewoners sonder eie grond is. In 'n sorgvuldige memorandum oor die Ned. Geref. gemeente, George, het ds. J. HURTER in 1930 aangetoon dat uit 1010 huisgesinne buite die dorp net 234 op eie grond woon, en dikwels sluit dit eienaars van klein erfies in en families wat later eers 'n stukkie sal erwe. Nou is daar wel verskeie nedersettings in die distrik; dog selfs as ons hulle huisgesinne op 250 stel, is ver oor die helfte van die mense sonder eie grond.

Vir twee streke van die land, die landelike gebied van Willowmore, K.P., en om die dorpie Erasmus, dist. Pretoria, het twee manne, die heer G. P. STEYN, L.V., en prokureur S. J. VAN WYK, baie hulpvaardig 'n ontleding van die plaasbevolking gemaak. Op grond van die kieserslys (wat feitlik elke manlike

**Tabel 28. — Klassifikasie van plaasbewoners in gedeelte van Willowmore, K.P. en Pretoria, Tvl.**

| | | A. | B. | C. | D. |
|---|---|---|---|---|---|
| | Aantal Persone | Boere op eie gronde | Seuns ens. wat by eienaar woon | Huurders | Bywoners en gehuurde werkers |
| Willowmore | 688 | 245 | 82 | 121 | 240 |
| Oostelike Pretoria | 608 | 369 | 124 | 13 | 102 |

Die verhouding per cent is as volg

| | A. | B. | C. | D. |
|---|---|---|---|---|
| Willowmore | 36 p.c. | 12 p.c. | 17 p.c. | 35 p.c. |
| Oostelike Pretoria | 61 | 20 | 2 | 17 |

blanke bo 21 insluit) het hulle by die naam van elke persoon wat hulle ken, 'n onderskeidingsletter geskryf. Tabel 28 gee die resultate.

Ofskoon in Pretoria die percentasie van eienare en hulle kinders groter is, moet daarop gewys word dat baie van hulle op sulke klein en armoedige stukkies woon dat hulle lewensstandaard dikwels niks hoër as dié van die besitlose klas is nie. Buitendien moet in aanmerking geneem word dat die manne wat hierdie klassifikasie gemaak het, juis met baie van die bywoners en blanke huurlinge waarskynlik minder goed bekend sou wees.

Vir 'n kleiner gebied, ook in die swak oostelike deel van Pretoria, bestaande uit die plaas van 'n betreklike groot grondeienaar en die naburige plase, was die toestand as volg:

Op die centrale plaas een eienaar, met vier bywoners wat elk tot ± 5 morge koringlande (onder besproeiing) kan bewerk. Vier redelike plase met taamlik voorspoedige boere. Drie plase in die besit van afwesige eienare; een daarvan word net vir wintersveld gebruik; op 'n ander het die Joodse eienaar twee bywoners. Tien kleiner plase (die grootste ± 600 morge) waarop sommige bewoners 'n bestaan maak en ander armoedig lewe; party van dié eienare het ook nog bywoners. Een plasie van 221 morge waarop die eienaar baie sukkel. 'n Halwe plaas, baie opgesny, waarop die meeste families 7 tot 8 morge in eiendom het en reg op die onverdeelde weiveld. 'n Plaas van 600 morge, nog onverdeel, maar met soveel erfgename dat elkeen net reg het op 23 morge. Een groter plaas waarop 'n groot aantal arm huisgesinne, die meeste nie eienare nie, boer.

**Suidwestelike Kaapprovincie:**

Op twintig plase in die wyk Rivier-Sonderend (Swellendam) — 'n kleingraan-streek — het die heer F. R. Tomlinson, M.Sc. Agric., die volgende toestand vasgestel (1930):

Op 16 uit die 20 plase was daar blankes in diens. Een boer het net met blankes gewerk; hy het twee getroude en twee ongetroude manne vas in sy diens en huur in druk tye blanke dagloners by. Op 8 plase word gereeld in druk tye blanke dagloners gehuur, wat by die meeste 2/6 per dag (by enkeles 3/-, 3/6 en 4/-) met kos ontvang.

Op 10 plase was daar tesame 11 getroude „knegte'' (voormanne) wat gemiddeld 'n kontantloon van £39 per jaar ontvang; die hoogste geldloon was £60. Algaar kry 'n huis en kos (in die reël 6 sak koring en 12 slagskape per jaar); en in die meeste gevalle word 1 sak koring vir die kneg gesaai.

By 8 boere (een selfstandige bysaaier ingesl.) was daar 10

ongetroude knegte wat vry versorging in die huis ontvang het en geldloon. Die jaarloon was gemiddeld £35 in kontant.

In die meeste gevalle mag die kneg nie eie vee hou nie, soms nie eens pluimvee nie.

Vyf uit die 20 eienare het bysaaiers gehad — een groot eienaar selfs 40 bysaaiers. Die meeste bysaaiers het eie trekvee en gereedskap en gee een-derde van die graan af en die helfte van vrugte en tuineryprodukte.

**Transvaalse Hoëveld:**

Op vier-en-twintig mielieplase in die distrik Standerton (gemiddelde grootte 600 morge) het die heer A. R. HAVEMANN, B.Sc. Agric., in 1930 die volgende feite versamel:

Getroude „bywoners," wat 'n eie huis kry, 'n vasgestelde deel van die mielieoes en die reg om 'n sekere aantal beeste en skape aan te hou, is net op 3 plase uit die 24 aangetref; en twee van hierdie plase was heelwat groter as die gemiddelde. Hulle het geen kontantloon ontvang nie, maar die eienaar het in die reël nog melk verniet gegee en af en toe ook vleis. In twee gevalle was die waarde van die huis, weiding en deel van die oes meer as £300 gewees, afgesien van inkomste uit eie vee.

Daar was net een geval van 'n bywoner wat feitlik 'n selfstandige d e e l s a a i e r om die helfte was. Al die ander blankes was in 'n diensverhouding.

Op 9 van die plase was daar altesame 12 ongetroude blankes in vaste diens wat 'n kontantloon (£12 tot £48 per jaar) ontvang het en vry versorging in die huis. Die meeste het ook nog die reg ontvang om 'n bietjie eie vee te laat loop, en dikwels 'n deel van die mielie-oes (gemiddeld sowat 6 percent). As die vry inwoning teen £48 per jaar bereken word, was die gemiddelde geldwaarde van hulle beloning £120 (weiregte, ens. ingeslote).

Op 21 plase was daar egter 74 „woonkaffers" (dus so te sê kafferbywoners), wie se gemiddelde loon in kontantgeld, weiregte, lande en kos, nie £30 per jaar bedra het nie. Op die meeste plase is buitendien nog baie huurkaffers gebruik. (Vgl. bl. 163).

**Nadelige toestande vir die besitlose boerebevolking.**

Die laaste voorbeeld toon aan hoe deur die mededinging van goedkoop naturelle-arbeid in baie dele die arbeidsgeleentheid vir blanke besitlose persone erg verminder word. Alleen waar die grondbesitter nie self al sy grond effektief kan gebruik nie, vind die betreklik selfstandige bywoner van die ouer tyd —

as boer sonder eie grond — vandag nog goeie vooruitsigte. Op die Hoëveld, soos in baie ander streke, word die kans om 'n eie veekapitaal te vergaar al baie skaars.

Die jong man sonder besitting het teenswoordig oor die algemeen veel minder geleentheid om deur ywer en spaarsaamheid vir hom op te werk tot selfstandige boer op eie grond. Dit is een van die hoofredes waarom juis van die wakkerstes nie op die platteland wil bly nie; en solank dit die geval bly, sal alle vrome wense om die vlug na die stede te keer niks baat nie.

Daar moet 'n kans bestaan om trapsgewyse op te klim. Dog onder hedendaagse toestande is daar byna geen moontlikheid vir geleidelike opgaan uit die onderste trap van blanke huurling op plase nie. Boere verklaar wel dikwels dat die werklik bekwame en flukse man altyd nog kanse het, dog waarskynlik sou so iemand in die meeste ander beroepe veel gouer tot ekonomiese welvaart geraak. Waar die blanke in 'n diensverhouding die reg kry om 'n redelike kiompie vee te hou, daar het hy nog 'n hoop en 'n sterk prikkel tot spaarsaamheid. Verstandige werkgewers besef al dikwels die waarde van hierdie prikkel en gaan dus terug na die ou gewoonte om hulle werkers die reg vir 'n aantal diere te gee. Maar op kleiner saaiplase bestaan die moontlikheid eenvoudig nie.

Uiters nadelig is dit dat die bywoner se ooreenkoms, selfs waar die voorwaardes nog gunstig is, feitlik nooit skriftelik is of vir 'n langer tyd gesluit word nie. Die bywoner of deelsaaier is selde seker van sy plek en probeer dus ook nie om veld te spaar of die grond te verbeter nie, wat vir die eienaar self weer skadelik is. Baie bywoners het gekla dat hulle ná opsegging van die kontrak nooit vergoeding ontvang het vir blywende verbeterings nie. Alte dikwels lei suiwer persoonlike geskille, of onenigheid oor die wedersydse regte en verpligtinge tot opsê van die ooreenkoms. Selfs in 'n gevorderde distrik soos Oudtshoorn het uit 95 deelwerkers net 4 'n geskrewe kontrak gehad.

Nog groter word die moontlikhede van botsing waar waterskaarste dit nodig maak dat die bywoner se huis naby dié van die eienaar is; en vroue- en kinderrusie het baiekeer daartoe gelei dat 'n bywoner weggeja word.

**Woontoestande.**

Die meeste mense in ons land besef nog nie dat een van die groot redes vir die wegtrek van plase dié is dat onder ons toestande (behalwe af en toe in 'n streek van digter vestiging of by 'n dorpie) die persoon sonder eie grondbesit alleen dan op die platteland kan bly as die eienaar of huurder van plaas-

grond hom 'n woonplek verskaf. En woonreg kry hy in die reël net as hy in die diens tree van die grondbesitter, dus van hom afhanklik word. As hy nie gunstige voorwaardes kry nie of as daar onenigheid ontstaan, moet hy „trap." As hy nie gou 'n ander plek kan kry nie, het hy geen dak waaronder sy vrou en kinders of sy huisraad skuiling kan vind nie en die enigste uitweg is om na die naaste dorp te trek. Meer as eenmaal het mense verklaar dat hulle na 'n dorp gekom het eenvoudig „van nie anders kan nie."

Miskien sou dit 'n gunstige voorwaarde vir 'n stand van blanke plaaswerkers wees as hulle hier en daar òf huurhuise kon vind waar hulle nie volstrek van 'n werkgewer afhanklik is nie, òf miskien landelike erwe kon koop vir 'n woonplek,[1] om dan hulle dienste aan die boere van die omgewing aan te bied. Maar in die meeste gevalle maak die afstande tussen plase in ons land dit onmoontlik. En die voorbeeld van die besitters van dwergplasies in sommige dele, wat selde van nut is vir die groter boerderye van die omgewing, is nie baie bemoedigend nie. Tog is op baie plekke al gevalle aangetref van besitters van klein gronde wat deur geleentheidswerk op naburige plase byverdien, en veral wat daar lande om 'n deel bewerk, tot groot bevrediging van die groter grondbesitters. (B.v. in Bethlehem, O.V.S., en Ermelo, Tvl.).

Nie alleen die verhuising van besitlose families na die dorpe nie, maar ook hulle rondtrek op die platteland, vind grotendeels sy verklaring in hierdie ongunstige woontoestande op die platteland. Baie van die armes is sterk onder die indruk van dié onsekerheid en probeer dus met alle mag om 'n eie „sitplekkie" te kry of om 'n lappie grond wat hulle het, te behou.

Die wonings van bywonergesinne is dikwels baie treurig en dit sou wel wenslik wees dat staatstoesig op landelike behuising effektief uitgebrei word.[2]

Algemeen vind 'n mens by die armere plattelandsbevolking 'n waarlik roerende gehegtheid aan die boerelewe. Dit is veral pathetics wanneer arm mense een poging ná die ander maak om 'n eie boerdery te kry, waarby hulle so dikwels te duur vir grond betaal of slegte en goedkoop grond neem waarop geen bestaan moontlik is nie.

---

[1] Veral op aanbeveling van die vroeër Landmeter-Generaal van die Vrystaat, E. Maxwell Edwards, het dié Provinsie iets in hierdie rigting probeer deur in sy Ordonnansie No. 6, 1928: „Tot wysiging van die Wet op die stigting van dorpe," die moontlikheid te skep vir klein „landelike samelewinge" (hamlets), waarvoor makliker voorskrifte opgestel is.

[2] Vgl. ALBERTYN, Hoofst. II, ii.

**Afgesonderheid.**

Eie middels van vervoer besit baie arm bywoners nie meer nie, en hulle is vandag dikwels veel erger geïsoleer en maatskaplik afgesonder as in vroeër tye. Hierdie punt — of die armes nog eie rygeleentheid besit het, waardeur hulle met hulle medemens kon verkeer, en veral beter kanse kon gaan soek — kan nie te belangryk geag word nie. Baie ou manne van die verarmde klas het byna minder gepraat van die vee wat hulle eenmaal in gelukkiger dae besit het, as van die eie wa en span osse wat aan hulle bewegingsvryheid en daardeur 'n sekere onafhanklikheid gegee het.

Huislike verkeer tussen baas en bywoner verdwyn steeds meer. Oorblyfsels van die ouer patriarchale opvatting tref ons egter nog gedurig aan: dat dit half die plig is van die eienaar om vir die arm mense op sy grond saam te sorg. In die noordwestelike Transvaal het ek nog 'n aanskoulike voorbeeld hiervan gehad. Die plaas is in 1914 eers geokkupeer deur 'n ondernemende boer van ou Transvaalse familie. 'n Paar jaar later het 'n bywonergesin verlof gekry om daar te kom woon. Hulle boer nie en lewe hoofsaaklik van wild skiet; die eienaar het feitlik geen diens van hulle nie. Enige jare gelede het hy hulle dus, ná baie moeite, beweeg om te trek. Maar hulle was so astrant dat niemand hulle wou hou nie; en 'n jaar later was hulle weer terug. En die boer het hulle maar weer geneem; „Want waar moet die mense bly? En hulle was al twaalf jaar by my gewees.'' Maar as hy afwesig is, moet sy vrou self die skape tel, ofskoon die bywoner drie groot seuns het. Onlangs het een seun getrou en sonder om verlof te vra, vir hom ook nog 'n huisie gebou.

Hier het ons dus, nog in 1930, 'n oorblyfsel van die oorspronklike verhouding tussen eienaar en bywoner. Baie boere het self dié opvatting; en juis by die bywoner leef dikwels nog sterker die gedagte dat die plaaseienaar vir hom behoort te sorg. Maar dit is weer 'n belangryke rede waarom die meer moderne boere dikwels huiwerig is vir bywoners.

Die „ekonomiese rasionalisme'' — die besigheidsoorleg van ons tyd — maak vinnig 'n end aan die tradisionele bywonerverhouding. Hierbo is reeds daarop gewys hoe verbeterde skaapboerdery met jakkalsdraad en binnekampe gelei het tot groter plase en verdringing van die bywoner. Die eienaar vra of die bywoner vir hom nog voordelig is; en dit kan nie ontken word nie dat bywoner-boerdery (in die ouer betekenis van 'n eie klein boerdery by 'n ander op sy plaas) dikwels lei tot roofbou, wat lande betref sowel as weiding.

Aan die ander kant is dit nie minder waar nie dat ook die

besitlose boerebevolking deur ekonomiese rasionalisme aangesteek word en begin om die kanse in die boerdery te bereken teen dié in ander neringe, en dat hierdeur by ons, net soos in die Europese lande,[1] die vlug na die stede versterk word.

**Kwaliteite van die besitlose landelike klas.**

Wanneer daar in 'n groter maatskaplike groep wat onder eenderse voorwaardes lewe, een gedeelte vorentoe en een gedeelte agteruit boer, dan is dit waarskynlik dat daar onder dié wat agteruitgaan, 'n groter persentasie van onbekwames is. En by hulle sal lig, juis as gevolg van die verarming, die voorwaardes relatief nog ongunstiger word, omdat die kanse om goed voorberei te word vir die ekonomiese stryd vir hulle kleiner is.

In die tyd van 'n ope wêreld en vry okkupasie van grond was die uitsif van minder bekwames nog nie so streng nie. En tog vertel intelligente ouer mense hoe daar selfs destyds gesinne was wat altyd afhanklik was van ander. Sodra goedkoop grond op 'n end was, het dié klas veel talryker geword. Die omstandighede was nog makliker, die skeiding tussen ryk en arm nog nie so sterk nie, en tog was daar vyftig jaar gelede reeds 'n aansienlike aantal armes sonder grondbesit op die platteland. 'n Ou Vrystater het verklaar dat die meeste bywoners wat hy voor 1900 geken het, reeds kinders was van mense sonder eie grond. In Prins-Albert het 'n ou inwoner gesê: „Die voorgeslag van baie van vandag se bywoners was vyftig, sestig jaar gelede velskoenmakers en veewagters.''

Dis nie altyd maklik om betroubare inligting te kry nie. Dog by 139 arm mense van landelike herkoms in alle dele van die land (meestal middeljarige en ouer mense), waar persoonlike ondersoek moontlik was, het geblyk dat 83 (dus 60 persent) die kinders was van vaders wat self geen grond meer besit het nie of vroeg al uitgeraak het; en in veel van die ander gevalle was die grondbesit van die vaders al baie klein gewees.

In die 19de eeu was die oorgang na 'n hoër klas nog betreklik maklik. Dit is b.v. 'n bekende feit dat uit die besitlose klas, wat in die ouer dele van die Kaapkolonie al vroeër ontstaan het, baie ondernemende manne uitgespring het en vir hulle elders opgewerk het tot stywe boere. Van die welvarendste boere in die vroeër republieke was in die Kolonie oorspronklik kneg of bywoner gewees. Naas hulle het darem ook baie mense van onbestendige aard noordwaarts opgeskuiwe. Dit was opvallend

[1] Vgl. M. HAINISCH, „*Die Landflucht,*" Jena 1924. Kap. I. (b): Die Ursachen der Landflucht.

hoeveel van die landelike armes in die Transvaal oorspronklik uit die Kaapkolonie, gedeeltelik ook uit die Vrystaat gekom het.

Daar is aanwysings dat daardie seleksie-proces partykeer daartoe gelei het dat veral die swakkere elemente as bywoner agtergebly het, sodat die naam bywoner maar 'n ongunstige betekenis gekry het. Vernaamlik in die suidelike Kaapprovinsie (uitgesonderd die digter bewoonde en gunstiger bedeelde streek naby die Kaap) maak die armere blankes op die platteland, of van landelike oorsprong, algemeen die indruk van hulpeloosheid en 'n uiters beperkte uitsig. Hierbo[1] genoemde voorbeelde bewys hoe laag oor die geheel hulle lewensstandaard ook is. Aan die ander kant is hulle nogal gedwee en onderdanig, wat miskien verklaar waarom hulle as arbeiders en ondergeskikte aangesteldes in die nywerheid (b.v. in Port Elizabeth) en in ander stedelike werkkringe merkwaardig goed beantwoord. Baie van hulle is al sedert generasies gewoon gewees om „onder 'n baas" te staan. Hulle lotgenote in die Transvaal is oor die algemeen woeliger en lastiger, veral in die stede.

Alhoewel sonder twyfel baie welgestelde boere in ons land teenoor die behoeftige blanke selfsugtig en onbillik optree, kan dit ongelukkig nie ontken word dat 'n aansienlike gedeelte van die sogenaamde „bywonerklas" vir die preciese boer nie baie bruikbaar is nie. Werklik sympathieke persone — onder wie baie boere, en ook dokters, magistrate, fabrikante, ingenieurs, ambtenare — het verklaar dat 'n taamlike percentasie van die landelike armes vir 'n moderne bedryf nie geskik is nie. Hulle is meestal te onkundig en onbestendig, dikwels ook onvertroubaar en lui. Aan gereelde, sekure werk is hulle meestal nie gewoond nie. Die meeste persone wat met gesag kon praat, het nadruk gelê op 'n vry algemene gebrek aan oorleg en aan deursettingskrag.

Waar die boerdery meer modern word, daar is die tradisionele bywonerstelsel gedoem. Veranderde vorme is nodig vir nuwe ekonomiese eise; ook die werkgewer moet nog leer om blanke arbeidskragte anders en doelmatiger te gebruik. Onder bepaalde voorwaardes het die bywoners as maatskaplike klas ontstaan; vandag is hulle in party opsigte die slagoffers van die ekonomiese ontwikkelingsproces, en veral die minder bekwames wat nie die nodige aanpassingsvermoë had nie. Want soos 'n vooruitstrewende Transvaalse boer verklaar het: „Ons is vandag verplig om ons blanke werksmense baie goed uit te soek."

[1] Bl. 123.

**Literatuur:**

*Transvaal Indigency Commission 1906-8*, Report and Minutes of Evidence. Pretoria (T. G. 13 — '08).

C. H. NEVELING, „*Die Arbeiterfrage in der südafrikanischen Landwirtschaft*," Berlin 1930.

C. H. NEVELING, „Farm labour in South Africa." (*J. Econ. Soc. of S.A.*, Vol. IV, 2, p. 23).

## HOOFSTUK VI.

## LANDELIKE NERINGE BUITEKANT DIE BOERDERY.

**Huisnywerheid.**

Onder pioniersomstandighede moes die boer, behalwe die werksaamhede van die eintlike vee- en saaiboerdery, allerhande ambagte self uitoefen. 'n Sekere deel van die boerestand se totale arbeid was dus toe reeds nie-landboukundig. Dikwels het die man met speciale bekwaamheid dan 'n bepaalde soort werk ook vir ander, teen beloning, taamlik gereeld verrig. Oud-Volksraadslid H. J. Grobler van Louis Triehardt (geb. in 1843) het vertel dat Komdt. Hendrik Potgieter op Schoemansdal, vroeg in die „vyftig," 'n wamakersbesigheid had waarin Louw Bronkhorst en Frans van Dijk vir hom gewerk het. Komdt. Piet Swart, Lydenburg, het vertel van verskeie ou boere (o.a. die vader van Vice-President Schalk Burgers) wat taamlik gereeld 'n ambag uitgeoefen het. Onder hulle was daar o.a. meubel-, skoen- en wamakers; „hulle was boere, maar die ambag was hulle nering, om 'n voordeel te maak."

Maar oor die algemeen was die ambag vir selfversorging, of slegs 'n bysaak — net soos boere 'n handelstog met produkte van hulle streek sou onderneem, of vir 'n handelaar 'n vrag negosie sou vervoer. Jong boere het ook af en toe met gekoopte negosie of met nuwe waens en karre togte na die binneland onderneem en dikwels vee in ruil geneem. Met stoele en banke, dikwels eie maaksel, het armerige mense uit Knysna (die „Outenikwalanders") nog kort gelede na die suidelike Karo gery; en in die Transvaalse Bosveld smous mense af en toe nog met riempiesmeubels.

**Transportryery.**

Belangryker het verdienste buitekant die boerdery, en veral dié uit transportryery, met die opkoms van myne geword. Die kopermyne in Namakwaland, die diamantmyne in Grikwaland-Wes en die Vrystaat, die goudvelde in verskeie dele van Transvaal en later veral dié van die Witwatersrand, die steenkoolmyne en in die nuwere tyd die tinmyne in Waterberg, die asbesmyne in Betsjoeanaland, en ander, het almaal op 'n sekere

L

stadium aan die besitters van waens en trekvee, dus veral die boerebevolking, baie werk verskaf.

Die glorietydperk van transportryery het gelê sowat tussen 1875 en 1895. Baie boere het daarmee maklik geld gemaak. Dog ook manne sonder 'n boerdery het goeie lone verdien, en het soms as transportryers ryk geword en 'n heeltemaal aangesiene klas gevorm. 'n Ou Graaff-Reinetter (1841 geb.) vertel dat hy met transportry baie jare £500 gemaak het. Die prys vir 100 lb., van Graaff-Reinet na Kimberley, was gewoonlik 20s.; maar 'n ander ou transportryer vertel dat hy op dieselfde trekpad in droogtejare tot £2-7-6 gekry het. 'n Goeie wavrag was tot 10,000 lb. 'n Bietjie later was die groot transportpad dié tussen Kimberley en Johannesburg, en daar is in die begin tot £3-10-0 per 100 lb. betaal. Met veertien sterk muile en in droë weer kon 10,000 lb. in tien tot twaalf dae van die spoorterminus op Kimberley na die goudvelde vervoer word. Omstreeks 1890 het boere tussen Pretoria en Pietersburg (sowat 9 dae met osse) 10s. per 100 lb. gekry.

Toe die spoorweë deurgebou is na die binneland, is veral vir die plattelandsbevolking 'n belangryke bron van inkome gestop. In 1885 is Kimberley met Kaapstad en Port-Elizabeth verbind; en die Jaarverslag van die Kaapstadse Kamer van Koophandel oor 1885 meld alreeds dat die voltooiing van dié lyne „has thrown large numbers of people out of employment." Binne tien jaar was ook die spoorwegverbinding van die Witwatersrand met die hawestede voltooi, en na dié tyd het die uitbreiding van die spoorwegnet die verdienmoontlikhede van die transportryer steeds kleiner gemaak. Alleen die armstes, wat later meestal net nog donkies gebruik het, het nog probeer uithou. Maar gedurende die laaste twaalf jaar het die toenemende gebruik van vragmotors ook hulle al feitlik uitgedruk. In 'n Vrystaatse dorpie aan die oostelike grens het voor enkele jare nog 'n tiental huisgesinne 'n bestaan gemaak uit transportry vir winkeliers in Basoetoland; vandag het vragmotors, meestal die eiendom van rykere Basoetos, hulle verdienste vergoed weggeneem.

Baie mense, grondbesitters sowel as manne sonder grond, het egter deur transport-ry die gereelde boerdery afgeleer. Die transportryers was die eerste belangryke landelike groep wat die band met die plase verbreek het en veral na die mynbou-centra gelok is. Die myne het verstrooid gelê, en selfs ná die koms van die spoorweg soms ver van 'n stasie, sodat die lokale vervoer van persone en goedere baie rytuie met perde en muile en osse nodig gemaak het. Dit was werk wat boere verstaan het, en

waarvoor nie veel besigheidskennis nodig was nie.

Ook vandag nog probeer die verarmde blankes, solank hulle nog 'n paar trekdiere het, om daarmee iets te verdien. Dikwels is dit hulle eerste en enigste plan as hulle na 'n dorp trek. Dog ook op die plase neem hulle ploegwerk aan, of skrop damme, of ry vir 'n boer of 'n winkelier af en toe 'n vrag. Op enkele plekke in die Transvaal het arm mense gereeld vir kaffers op naburige lokasies gaan ploeë, partykeer vir slaggoed.

Onder boere het handelstogte, veral met streekprodukte soos drank, tabak, sweepstokke, vrugte, vroeër 'n taamlike rol gespeel. Vandag is dit ook feitlik net nog die armstes wat — op baie primitiewe manier — dié ou tradisie voortsit.

Baie algemeen is die houtryers, wat brandhout na dorpe bring. 'n Mens tref hulle veel aan, in die Bosveld-dele van die Transvaal, sowel as in die Karo en onder verarmde nakomelinge van die „Settlers'' in Albany en Bathurst. 'n Arm houtryer by Prins-Albert moes 10s. betaal vir die reg om 'n vrag hout te kap, waarvoor hy £1 gemiddeld kry. Hy kan sowat twee vragte per week verkoop. Van Bathurst ry mense hout teen 1s. die sak (fyngekap) na Grahamstad; op 'n groot wa kan hulle hoogstens 40 sakke laai en hulle kan selde twee vragte per week ry.

Vir brandhout was die diamantdelwerye in die westelike Transvaal 'n tydlang 'n goeie afsetgebied, veral vir die arm mense uit Marico. Hulle het van £2 tot £3 gekry vir 'n vrag, maar moes partykeer 120 myl uit en thuis ry, sodat hulle met donkies of osse hoogstens een vrag per week kon ry. Die vrugtesmous, wat 'n vrag vrugte koop en dit dan in droë of koue dele gaan verkoop, kom baie voor en het ook op die delwerye 'n goeie mark gevind. Langs die Kaapse weskus sal die armes af en toe vis gaan verkoop op die verder geleë plase.

**Halfgeskoolde landelike ambagsmanne.**

Deur die mededinging van winkelgoedere en van die vakmanne op dorpe het die eintlike boere-ambagsmanne meestal verdwyn. Maar onder die besitlose deel het daar 'n klas van halfgeskoolde manne opgekom wat in die reël sulke werke aanneem soos draadspan, messelwerk, putte grawe, damme maak, windpompe opsit. Baie van hulle staan net nog indirek, deur hierdie soort werk, met die boerdery in verbinding. Hulle families woon dikwels al op die dorpe.

Vandag is die groot meerderheid van plase in die Unie met draad omhein en dikwels ook nog in kampe verdeel. Dit het hoofsaaklik sedert 1900 plaasgevind, en alhoewel baie boere die werk met hulle eie gekleurde volk gedoen het, het talryke by-

woners daardeur 'n byverdienste gehad. In die laaste tien of twaalf jare is baie plase in die kleinveedistrikte met jakkalsdraad omhein, en veral hier het 'n klas van klein aannemer, soos ook by messelwerk of damme maak, opgekom.

Daar kom geleidelik verskille deurdat sommige van sulke aannemers al redelik selfstandig is of meer bekwaamheid en kapitaal besit, soos die man wat met 'n eie boormachine boorkontrakte onderneem, of met 'n vragmotor of dorsmachine geld verdien Maar hulle, meer nog as die armes wat dikwels nog vir dagloon werk, behoort feitlik nie meer tot die landelike bevolking nie.

Dog in al hierdie gevalle is die skeiding nie altyd duidelik of permanent nie. Die oorgang van plaas na dorp, en van ambagswerk na boerewerk (selfs by mense wat 'n huis op 'n dorp bewoon) vind nog maklik plaas.

'n Eienaardige type wat 'n mens in en by die kaffergebiede aantref, is die halfgeskoolde smid van boere-afkoms, wat hoofsaaklik of uitsluitlik vir kafferklandisie werk.[1] Sy werk is meeste om waens en karre en die paar Europese landbougereedskappe te repareer wat die kaffers vir hulle al aanskaf. Sulke smids is talryk in die noordelike en oostelike Transvaal; in Basoetoland het ek met twee gepraat, en dit word gesê dat daar enkeldes tot diep in die Betsjoeanaland-Protektoraat is.

**Vissers en boswerkers.**

Volledigheidshalwe moet ook melding gemaak word van hierdie twee klein nie-stedelike groepe van behoeftige blankes, ofskoon hulle probleem oor die geheel die groot proces van verarming van die plattelandsbevolking nie raak nie.

Tog het die blanke Afrikaanssprekende vissersbevolking deur afkoms, en ook in ander opsigte, verband gehad met die boerebevolking. Plaasarbeiders word b.v. tydelik vissers. Maar oor die geheel vorm die vissers 'n klein en afsonderlike maatskaplike groep. Hulle ekonomiese toestand verskil nie eintlik van dié van 'n vissersbevolking in die meeste lande nie.

Die boswerkers in die reënryke bosstrook langs die Kaapse suidkus, in die distrikte George, Knysna en Humansdorp, het in die reël nog 'n eie klein boerdery gehad, veral vir eie versorging. Hulle geld-inkome het egter hoofsaaklik uit die hout gekom. Sedert die laaste helfte van die agtiende eeu al het hulle 'n betreklik afgesonderde groep gevorm, ofskoon die oorgang tussen die klein boere en die boswerkers, heen en weer, maklik was.

---

[1] Vgl. Mev. Rothmann, Hoofst. I, 4 (Gesin X).

Vir meer as 'n eeu het die staat nie veel aandag gegee aan die vernietiging van die natuurlike bosrykdom nie. Die boswerkers moes net aan die staat of aan privaat eienare 'n sekere som betaal vir 'n boom wat hulle kap en opsaag. Toe die hout ál skaarser word en die Kaapse regering die bosse volgens bosboukundige beginsels wou ontgin, was daar egter dié moeilikheid dat 'n aansienlike bevolkingsgroep sy lewensbestaan sou verloor as dadelik streng maatreëls toegepas word. Gedeeltelik moes die roofbou dus nog voortgaan, ofskoon die vermindering van kapbare bome vanself hierdie moontlikheid beperk het. Nog in 1929 kon die aanbeveling van die Departement, om die toekenning per boswerker van 850 tot 700 kubieke vt. te verminder, nie uitgevoer word nie.

Sedert 1913 mag alleen aan „geregistreerde boswerkers'' bome in die staat se natuurbosse (bosplantasies word deur die Bosboudepartement ontgin) toegewys word. Bosbeamptes merk die geskikte bome, en dié word onder die geregistreerde boswerkers van dié bepaalde seksie uitgeloot. Die gekapte bome word dan gemeet en teen 'n billike tarief aan die boswerker toegeken, wat dit dan bewerk en aan die koopman (die „negosant'') verkoop.

Deur onkunde, dikwels ook weens skuld by die handelaars, wat feitlik algaar negosiewinkels het, verdien die boswerkers in die reël baie min. Bevoegde amptenare skat die gemiddelde inkome van die geregistreerde boswerker, uit regeringshout, op sowat £30 per jaar. Dikwels kry boswerkers egter nog bome in privaat bosse, ofskoon dié ook al uitgekap raak. Die bome in die staatsbos wat toegewys word, gee vir 'n boswerker selde werk vir meer as twee maande, alles tesame.

Boswerkers het dikwels die toegekende bome nie self bewerk nie, partykeer nie eens gekap nie, maar somaar aan die handelaar verkoop. As dit vandag egter bewys kan word, word so 'n boswerker van die register geskrap, soos ook wanneer hy ander regulasies van die Bosboudepartement oortree.

In die begin van 1929 was daar in George, Knysna en Humansdorp nog 557 geregistreerde boswerkers (die groot meerderheid in Knysna); dog geleidelik sal hierdie klas uitsterwe. Ongelukkig is daar nog 'n aansienlike getal boswerkers in private bosse[1] (natuurbos) en met merkwaardige gehegtheid aan hierdie lewe, hoe swaar en armoedig dit ook is, weier hulle om dit te verlaat. Pogings van die Departement van Arbeid

[1] Volgens die magistraat van Knysna miskien nog tweemaal soveel as die „geregistreerde boswerkers."

om mense van die boswerkersklas na ander streke en ander werksaamhede te verplaas, slaag baie selde.

In Knysna self is herhaaldelik gevalle opgenoem van persone wat 'n stukkie grond gehad het en nadat hulle as geregistreerde boswerkers geskrap was, dit behoorlik beginne bewerk en toe 'n beter bestaan gemaak het. Maar tog wil die groot meerderheid nie afstand doen van die boswerk en die sommetjie kontantgeld wat hulle daaruit maak nie.[1]

**Diamantdelwers.**[2]

By die boswerker speel die ongebonde lewe, die oorwaardering van die kontantgeld wat hy met eenmaal ontvang, en waarskynlik ook die spekulatiewe kans dat hy af en toe 'n baie waardevolle boom van £50 of £60 se waarde kan loot, bepaald 'n rol. Soortgelyke oorwegings, maar met 'n veel sterker dobbelelement, tref ons by die delwers op die alluviale diamantgronde aan.

Diamantdelwery op sigself het met die boerdery totaal geen verband meer nie, maar sedert die laaste 20 tot 25 jaar oorweeg onder die delwers steeds meer die mense wat oorspronklik uit die landbouersklas kom. Baie boere het ook tydelik gaan delwe.

Terwyl ons by die boswerkers van Knysna 'n groep het met 'n ou oorgeërfde tradisie en lewensopvatting, het ons dit in die geval van die delwers te doen met 'n nuwe, veel uitgebreidere en gevaarliker maatskaplike ontwikkeling.

Veral vir eenvoudige plattelandse mense is die hele atmosfeer van die delwerye verderflik, met hulle deurmekaargeskudde bevolking van alle soorte en plekke, sonder gemeenskapsgevoel of erkende sedelike maatstaf, en met hulle alles-oorheersende gees van dobbelary en uitspatting en onbestendigheid.

Die eerste ontginning van diamante in Suid-Afrika het op delwerye langs Valrivier in Griekwaland-Wes begin. Toe by Kimberley en elders egter diamante op veel groter diepte onder die grond gevind is, het myn-ontginning deur kapitaalkragtige maatskappye opgekom; in 1913 het die myne sowat 90 percent van Suid-Afrika se diamante gelewer. Tog het die sogenaamde

[1] Dit is interessant dat vroeër in die houtbosse van Zoutpansberg, Tvl., baie 'n soortgelyke klein klas van houtsaers ontstaan het, ongeleerd, spandabel as hulle geld het, onwillig om ander werk te doen. Die verklaring is waarskynlik dat alleen mense met 'n bepaalde karakteraanleg dié beroep kies. In die Transvaal het dit maar kort geduur, terwyl daar in Knysna en sy omgewing 'n boswerkerstradisie van anderhalwe eeu gevorm is.

[2] Vgl. WILCOCKS, bl. II — 97 en volgende.

„River Diggings'' aan Vaalrivier altyd nog voortbestaan, en aan klein maatskappye en individuele delwers soms 'n redelike en vry bestendige inkome verskaf.

In die begin was daar onder hierdie delwers min persone van Suid-Afrikaanse boere-afkoms, maar mettertyd het heelwat arm landbouers daar hulle geluk kom beproef. In 1893 het ds. PEROLD [1] op 'n vergadering van die „Afrikaner-Bond'' op Warrenton meegedeel dat daar in sy klein gemeente van 365 lidmate vyftig tot sestig armblanke-families is, „die niet in staat zijn hunne kinderen te laten leeren.'' Hulle woon in armoedige huisies, dikwels in tente; van alle oorde word hulle deur die rivier-delwerye soheen getrek.

Gedurende die laaste kwart-eeu is kort-kort nuwe diamantgronde hoër op langs Vaalrivier en veral in die suidwestelike Transvaal ontdek. Hier was die vondste soms verbasend ryk, dog oor die algemeen nie diep onder die grond nie. Ook die arm man kon hier, as hy 'n gelukkige „claim'' tref, dikwels binne die eerste week al diamante vir 'n hoë som verkoop. Sensasieberigte van sulke vondste is deur die land versprei, en behalwe die spekulatiewe geluksoekers wat daar altyd in 'n land soos Suid-Afrika is, het steeds meer landbouers of mense van landelike herkoms hulle geluk op die delwerye gaan beproef.

Volgens 'n Transvaalse magistraat was daar in 1907 op die delwerye in Bloemhof en Christiana al 'n 3,000 delwers. As gevolg van droogtes het dit met baie boere swaar gegaan, en talryke bywoners of arm boere het hulle goedjies verkoop en gaan „diek'' (dig). In die begin was dit meestal mans, veral ongetroudes; maar steeds meer het ook familievaders gekom en hulle gesin saamgebring, en dus die band met die boerdery of hulle vorige beroep feitlik verbreek.

Die meeste delwerye was ná 'n kort ruk uitgeput. Duisende mense was dan meteens sonder inkomste; en dan word geskreeu om die proklamasie van nuwe delwerye. Daar het dus 'n swerwerslewe, van een delwery na die ander, ontstaan. Die getalle van die blankes wat hierby betrokke was, kan feitlik nie sekuur vasgestel word nie; slegs die aantal geregistreerde delwers op 'n gegewe tydstip is bekend; en dié kan sterk skommel, soos daar meer of minder tydelike delwers bykom. Volgens officiële opgawe was daar in 1913 op alluviale delwerye 4,600 blankes werksaam, teen 11,800 in 1926.[2]

In September 1929 het die Carnegie-Kommissie die vernaamste delwerye in Lichtenburg besoek. Hulle was veral

[1] *De Volksbode*, Kaapstad, 9 Maart 1893.

[2] *Officiële Jaarboek* No. 9. (1926-7).

belangwekkend omdat dáár in 1926 waarskynlik die grootste stormlope („rushes'') in die geskiedenis van die Suid-Afrikaanse delwerye plaasgevind het. Ofskoon die Lichtenburgse stene nie van die eerste kwaliteit was nie, was hulle op plekke verbasend oorvloedig en meestal nie diep onder die oppervlakte van die aarde nie. Van alle kante het geluksoekers na Lichtenburg gestroom. Aan die beroemde „rush'' op Garsfontein het volgens versigtige ooggetuies ruim 20,000 persone deelgeneem. Teen die einde van 1926 is in Lichtenburg per maand £400,000 se waarde aan diamante geproduceer. Volgens die Assistent-Magistraat van Lichtenburg was daar tussen Januarie en Maart 1927 ruim 80,000 blankes en meer as 100,000 kaffers en kleurlinge op die delwerye in die distrik.

Spoedig het die opbrengste egter afgeneem, en baie mense het weer weggestroom. Maar in Augustus 1929 het die Mynkommissaris die bevolking op die delwerye nog geskat op 25,000 blankes[1] (vroue en kinders, winkeliers, waterryers, ens. ingeslote) en 50,000 tot 60,000 nie-blankes.

Volgens die Staatsmyningenieur was die produksie van alluviale diamante in Wes-Transvaal al in 1928 net nog 'n bietjie meer as half soveel as die vorige jaar. Die aantal blanke delwers het gevolglik van 10,000 na 7,500 gedaal, terwyl die nie-blankes in hulle diens van 35,200 na 38,000 opgegaan het. Die verklaring hiervoor is dat van die swakkere delwers wegtrek, terwyl manne met meer kapitaal, wat meer volk kan huur, agterbly om die dieper plekke te ontgin. Sulke mense kan 'n paar weke van „blanks'' uithou, maar vir die arm man is dit onmoontlik.

Volgens 'n vriendelike mededeling van die Kommissaris van Polisie was daar einde September 1929 in die kantoor van die Diamant-Speurdersdepartement besonderhede oor ± 11,000 delwers in Transvaal geregistreer. Blykbaar het almaal nie regtig gedelwe nie, want in Mei 1931 het die Minister van Mynwese in die Volksraad die volgende getalle van delwers in Transvaal opgenoem:

| | |
|---|---|
| 1929: | 7,389 |
| 1930: | 5,704 |
| Febr. 1931: | 2,316 |

Waarskynlik is dié daling hoofsaaklik veroorsaak deur die verminderde wêreld-aanvraag na diamante sedert die einde van 1929.

[1] By die Volkstelling in Mei 1926 was die totale blanke bevolking van die distrik Lichtenburg 13,794 (hiervan 11,115 landelik); in 1931 was dit 25,753 (20,952 landelik). Die delwerye word as landelik beskou. Die hoogtepunt was egter tussen die twee volkstellings.

Deur Wet No. 44 van 1927 (Wet op Edelgesteentes) word nou egter ook 'n poging gedoen om in die toekoms 'n vermeerdering van diamantdelwers te verhinder, baie op dieselfde manier as in die geval van die boswerkers van Knysna. Op delwerye wat in die toekoms geproklameer mag word, sal alleen sulke persone „claims'' mag afpen, wat (a) in besit is van 'n geldige delwerecertifikaat wat voor 1 Julie 1928 uitgereik is, en (b) in die twaalf maande voor opestelling van dié grond minstens drie maande persoonlik as delwers besig was binne die provincie waarin die nuwe delwery geleë is.

In hoofsaak sal daar dus — as die wet gehandhaaf bly — net 'n klas van beroepsdelwers oorbly, wat mettertyd sal uitsterwe. Die noodlottige verskynsel dat boere hulle plase verwaarloos en dat baie persone hulle vaste verdienste opgee om te gaan delwe, sal dan nie weer voorkom nie. Die ervaring van die laaste paar jaar het getoon dat baie persone wat gemeen het om net as 'n tydelike noodshulp na die delwerye te gaan, daardeur òf alles verloor het òf die smaak vir gereelde werk verloor het. Op die Arbeidsnedersetting Losperfontein is 'n ouerige man aangetref wat self vertel het hoe hy uit moedeloosheid sy boerdery verkoop het om te gaan delwe; en in 14 maande het hy £4,000 verloor.

Baie delwers wat ondervra is, het erken dat as jy eenmaal 'n delwer is, jy nie weer maklik daarvan loskom nie, al is dit so 'n swaar en wisselvallige lewe. Dikwels sê hulle dat hulle graag weer sou wil gaan boer „as hulle gelukkig is.'' Maar by die meeste kom dié geluk nooit nie, of as hulle 'n groter som maak, dan hou die dobbelgees hulle nog 'n rukkie daar, met die hoop op 'n groter geluk.

**Herkoms van delwers.**

Uit persoonlike gesprekke met delwers en die verklaring van mense wat die delwerye goed ken, het geblyk dat op die Lichtenburgse delwerye die groot meerderheid oorspronklik plaasbewoners was, ofskoon baie al op ander plekke delwers was. 'n Vroeër bywoner wat op Elizabeth Rush gewerk het, het verklaar dat dit al sy tiende delwery was; 'n ander delwer wie se vader voor die oorlog van 1899 — 1902 'n grondbesitter was, was nou op sy sewende delwery.

Ander gevalle was: 'n Engelssprekende boer met 'n lemoenplasie in Marico wat nie betaal nie. 'n Jong, intelligente boer uit Ventersdorp, met 300 morge eie grond, wat verklaar het dat boerdery deesdae net so 'n dobbelspul is as diamante soek. 'n Jong man uit Victoria-Wes wat weens droogte in die skuld

geraak het en sy plaas moes verkoop. 'n Ou boer van 62 uit Philipstown, wat by die laasgenoemde vir 3s. die dag werk, het met 'n broer 3,000 morge besit; in 1912 het hulle die grond weens droogteskulde verloor maar met 1,500 skape getrek en weiding gehuur — tot in Vryburg; uiteindelik was die vee op, en toe het hy aan die spoor en op besproeiingswerke werk gekry en tussenin gedelwe.

Orals in die Transvaal kry jy boere en bywoners, werkloses en mense op nedersettings, wat langer of korter tyd op die delwerye was.

'n Man wat besonder goed ingelig is, het verklaar dat die Lichtenburgse „rush'' bywoners van feitlik elke plaas in die westelike Transvaal getrek het. Party het weer teruggegaan, maar baie word deur die delwerslewe vergoed van die boerdery gespeen.

Dit is feitlik onmoontlik om vas te stel waar die delwers vandaan kom. Maar 'n skoolstatistiek van die heer VAN WYK, „Organiseerder van Delwerye-Skole,'' werp belangryke lig op dié vraag. Uit 'n groot totaal van 2,723 skoolkinders op die delwerye was afkomstig

| | |
|---|---|
| uit Tvl. | 1667 |
| uit K.P. | 822 |
| uit O.V.S. | 175 |
| uit Natal | 40 |
| van elders | 19 |

Van die Transvaalse kinders was 313 uit Bloemhof, 249 van die Witwatersrand, 231 uit Pretoria, 173 uit Wolmaransstad, 124 uit Lichtenburg self. Die hoë getal uit Pretoria word daardeur verklaar dat baie van die vroeër arbeiders op besproeiingswerke na die delwerye getrek het; die Witwatersrand weer is altyd die vergaderplek van 'n swerwersbevolking. (Dit is nie die geboorteplek nie maar die vorige woonplek).

Uit 7 Wes-Transvaalse distrikte waar delwerye bestaan, was tesame 898 kinders afkomstig. Uit Grikwaland-Wes was daar 331 kinders en uit Kaapse distrikte met delwerye, soos Hopetown en Prieska, nog 255. Uit Kaapse en Transvaalse delwerydistrikte was daar dus tesame 1,484 kinders afkomstig, of byna 55 percent van alle skoolkinders. Dit is in elk geval 'n baie sterk aanwysing dat 'n belangryke deel van die ouers al tevore op ander delwerye was.

**Armoede van die delwers.**

Die feit dat meer as een-vierde van die skoolkinders vry maaltye by die skole ontvang het, is al 'n teken van die heer-

sende armoede op die delwerye. Van bevoegde kant is verklaar dat 'n groot gedeelte van die klein delwers op Welverdiend nie meer as gemiddeld 10s. in die week maak nie. Op Elizabeth het 'n moeder verklaar dat sy al baie weke net 10s. vir kos gehad het; terwyl 'n vrou met ag kinders van 10 maande tot 19 jaar, vertel het dat sy vir daardie week net 2s. het. „Dis net die hoop wat ons hier hou," het een vrou tragies gesê.

Deur die welwillendheid van die Diamant-Speurdersdepartement van die S.-A. Polisie het ek die volgende gegewens gekry:

**Tabel 30. — Waarde van diamante deur delwers in die Transvaal verkoop tussen 1 Jan. en 30 Junie 1929.**

| Bedrag vir ses maande | Gemiddelde bedrag per maand | Aantal delwers | Percentasie van delwers |
|---|---|---|---|
| £60 en minder | £10 en minder | 3153 | 44.7 |
| £60 tot £120 | £10 tot £20 | 1408 | 20.0 |
| £120 tot £300 | £20 tot £50 | 1436 | 20.3 |
| £300 en meer | bo £50 | 1056 | 15.0 |
| Totaal | | 7053 | 100.0 |

Gedurende die inkomstebelasting-jaar 1928 — 1929 was daar in die Transvaal 1,240 delwers wat diamante ter waarde van meer as £500 verkoop het, tot 'n totale bedrag van £1,899,870-1-3. (Dus gemiddeld £1,532 elk vir twaalf maande).

Uit bowestaande tabel blyk egter dat in die eerste halfjaar van 1929 byna 45 percent van alle delwers vir £10 of minder per maand verkoop het. Van dié prys moet egter nog die produksiekoste afgaan. Sonder 'n kaffer kan 'n delwer feitlik nie werk nie, en hy moet duur betaal vir water om sy grond te „was." Die minste wat loon en water hom per maand sal kos, is £5. Ons kan dus uitreken dat 45 percent van die delwers van £5 of minder per maand moes lewe.

Die kaffer wat 15s. — 20s. in die week kry, is dus dikwels beter gesteld as sy baas wat teëspoed het. In die ongunstigste geval verloor hy een week se loon.

By enkele groter onderneminge wat met kragmachines werk,

kry witmense van £2 tot £5 loon per week. En tog het sulke persone al by die eerste berig van 'n ryk nuwe delwery dié vaste inkome laat vaar. In Julie 1929 was daar op Elizabeth Rush, waaroor eers die wildste gerugte in omloop was, by 'n 7,000 blankes. In September al het honderde hulle „claim" laat lê en was daar nouliks nog 1,000 blankes oor. Naas 'n klompie kapitaalkragtige manne wat op 'n groter skaal kan delwe, bly dikwels net die armstes agter wat nie eens kan wegkom nie.

Tussen April en Augustus 1929 het die stygende getal families wat arm-rantsoene van die Lichtenburgse magistraat ontvang: 129, 145, 160, 215, 240 — bewys hoe die armoede toeneem. Tussen 1 Jan. en 1 Sept. 1929 is buitendien aan 209 persone wat elders 'n uitkoms kon kry, vry spoorwegkaarte verstrek.

Dit is byna ongelooflik tot hoe ver in die land die dobbelgees en die geldkoors wat van diamantdelwery uitgaan, die bevolking aansteek. Tot diep uit die oostelike en noordelike Transvaal, en uit al die ander provinsies, is mense na Lichtenburg gelok. En na Namakwaland het in 1929 mense uit alle dele, selfs boereseuns uit die Kalahari, gegaan in die verwagting dat delwerye daar oopgestel sal word. Toe dit nie gebeur het nie, het selfs manne van aansien nie geskroom om uit onwettige diamanthandel te probeer geld maak nie. In November 1929 was die eenvoudiger plattelandsbevolking van Namakwaland byna sonder uitsondering oortuig daarvan dat daar geen sedelike kwaad in was om diamante onwettig in besit te kry nie. Verskeie persone wat 'n ruk in die Staatsdelwery gewerk het, het met 'n ongeërgde glimlag toegegee dat hulle „darem 'n gelukkie gehad het." Dit was so algemeen dat verskeie fatsoenlike arm mense gekla het: „Dit betaal nie om eerlik te wees nie."

In Namakwaland het baie persone blykbaar hulle „gelukkie" verstandig bestee tot verbetering van die boerdery, ofskoon dit ook opvallend was hoeveel boere, met 'n langdurige swaar droogte net agter die rug, duur nuwe motorkarre gehad het.

Vir meer as een verharde ou delwer is dit blykbaar 'n deel van die plesier om sy skielike rykdom met uitspattende verkwisting deur te bring; alhoewel party van die groter delwers nugtere besigheidsmanne is vir wie diamante grawe 'n vaste nering is. Maar die klein delwer wat deur skielike rykdom oorrompel word, maak selde 'n verstandige gebruik van sy geld.

'n Groot gedeelte van die armer blanke bevolking vind in delwery dié bekoring dat dit 'n vry lewe is, dat hulle hulle eie baas is. Maar dit het die ernstige nadeel dat hulle daar leer

om maar net op toevallige geluk te spekuleer, terwyl baie van hulle die groot les nog moet leer, dat hulle onder die hedendaagse ekonomiese toestande alleen deur harde, deeglike en gereelde arbeid vooruit kan kom.

## HOOFSTUK VII.

## MEDEDINGING VAN NIE-BLANKES.

**Verskuiwing van die naturellebevolking.**

Dit is uiters jammer dat ons geen jonger census van die nie-blanke bevolking van die Unie het as die van 1921 nie. Want dit sou besonder belangryk wees om meer te weet oor die beweging in die laaste jare, en meer speciaal om vir baie distrikte na te gaan in hoever 'n vermindering van blanke plattelandsbevolking sedert daardie jaar saamgaan met 'n vermeerdering van die nie-blanke, en veral die kafferbevolking. Die eerste volledige census van die nie-blanke bevolking binne die gebied van die teenswoordige Unie was die van 1904.

Die trek van die Bantoe-bevolking in suidwestelike rigting, waardeur hulle sedert die 18de eeu in aanraking met die blanke koloniste gekom het, gaan as 'n vreedsame deurdringing nog steeds voort. 'n Kwart-eeu gelede was Kaffers in die westelike helfte van die Kaapprovincie nog taamlik seldsaam; vandag is daar selfs in Kaapstad en sy omgewing baie duisende van kafferarbeiders, meestal uit die oostelike Kaapprovincie. Vroeër was dit hoofsaaklik mans wat tydelik kom werk het, soos nou nog in die geval van mynkaffers; maar steeds meer begin ook al meide te volg. Ou woonplekke van die Hottentotte het vandag dikwels 'n meerderheid van naturelle (die naam wat deur ons statistiese kantoor net vir die Bantoe-volke gebruik word).

In die Kaapprovincie (sonder die Transkei-gebied) was daar in 1921 tesame 37 distrikte [1] — as ons Herschel uitsluit wat in die geheel maar 218 blanke inwoners had — waarin die b l a n k e plattelandsbevolking sedert 1911 met meer as 10 percent verminder het. In 22 van hierdie 37 distrikte het ook die landelike k l e u r l i n g -bevolking verminder; maar in 28 het

[1] Aberdeen, Adelaide, Albany, Albert, Aliwal-Noord, Barkly-Oos, Britstown, Carnarvon, Cathcart Cradock, Fort Beaufort, Graaff-Reinet, Hanover, Hay, Hopetown, Jansenville, Komgha, Maclear, Maraisburg, Middelburg, Molteno, Montagu, Murraysburg, Oudtshoorn, Pearston, Philipstown, Prieska, Queenstown, Richmond, Somerset-Oos, Steynsburg, Steytlerville, Tarka, Victoria-Oos, Victoria-Wes, Willowmore, Wodehouse.

die naturelle-(Bantoe-) bevolking op die platteland vermeerder.

**Tabel 31. — Vermeerdering of vermindering van plattelandsbevolking in 37 Kaapse distrikte (volgens ras), 1911 — 1921.**

| Plattelandsbev. 1911 | | | Persone | Percentasie |
|---|---|---|---|---|
| Blanke | 100,631 | Vermindering | 20,420 | –20.3 |
| Naturelle | 156,087 | Vermeerdering | 15,875 | +10.2 |
| Kleurlinge | 57,553 | Vermindering | 2,505 | – 4.4 |

Uit 13 Vrystaatse distrikte[1] wat tussen 1911 en 1921 'n vermindering van meer as 10 percent van hulle blanke plattelandsbevolking ondergaan het, was daar in 11 ook 'n vermindering van kleurlinge, maar in 12 'n vermeerdering van naturelle.

**Tabel 32. — Vermeerdering of vermindering van plattelandsbevolking in 13 Vrystaatse distrikte (volgens ras) 1911—1921.**

| Plattelandsbev. 1911 | | | Persone | Percentasie |
|---|---|---|---|---|
| Blanke | 52,210 | Vermindering | 8,627 | –16.5 |
| Naturelle | 97,355 | Vermeerdering | 22,168 | + 22.8 |
| Kleurlinge | 12,016 | Vermindering | 4,635 | –38.5 |

[1] Bethulie, Boshof, Edenburg, Fauresmith, Hoopstad, Jacobsdal, Ladybrand, Philippolis, Rouxville, Smithfield, Thaba-Nchu, Wepener, Winburg.

[2] Dit lyk moontlik dat in die Vrystaat persone wat vroeër as „kleurlinge" opgeneem is, in 1921 as „naturelle" getel is. Maar selfs dan was die toestand, dat die 109,371 *nie-blankes* wat in 1911 in dié dertien distrikte op die platteland aanwesig was, met 17,533 vermeerder het, dus met 16 percent, teenoor die vermindering van 16.5 percent by die blankes.

Vir dié deel van die K.P. wat nie oorspronklik Bantoebewoners gehad het nie, kan die volgende distrikte aangehaal word as voorbeelde van vinnige Bantoe-instroming. Die syfers gee die persentasie van vermeerdering van naturelle tussen 1911 en 1921, en tussen hakies die aantal siele (slegs vir plattelandsgebiede):

Beaufort-Wes 97 percent (373 persone); Carnarvon 43 percent (401 persone); Colesberg 46 percent (1,466 persone); Graaff-Reinet 29 percent (978 persone); Humansdorp 48 percent (1,771 persone); Jansenville 38 percent (1,111 persone); Middelburg 40 percent (1,474 persone).

In die Vrystaat het by die census van 1904 die volgende distrikte (landelike en stedelike bevolking) nog 'n volstrekte meerderheid van blankes gehad: Bethulie, Boshof, Hoopstad, Philippolis, Smithfield, Vredefort. In 1911 was dit net nog Philippolis en Smithfield. In 1921 was die blankes in elke distrik in die minderheid.

**Vermeerdering van naturelle in die Vrystaat.**

Die syfers van die Vrystaat is om verskillende redes van besonderlike betekenis. Toe die blankes daardie gebied beset het, was daar nie baie inboorlinge gevestig nie; vandag is daar ook feitlik geen naturellereserves nie. Reeds in 1880 was daar 'n volkstelling, ook van die nie-blanke bevolking. Die enigste verandering van oppervlakte het plaasgevind met die annexasie van Moroka se gebied (Thaba Nchu) in 1884. Ofskoon die Censuskantoor geen besliste inligting kon verskaf nie, verklaar waarskynlik dié inlywing gedeeltelik die opvallend grote vermeerdering van naturelle tussen die telling van 1880 en 1890. (In 1890 het die Moroka-gebied 17,572 nie-blankes bevat).

Die kleiner vermeerdering van nie-blankes tussen 1911 en 1921 is gedeeltelik die gevolg van die hoë sterfte onder hulle by die griep-epidemie van 1918. Tussen 1890 en 1921 het die blanke bevolking van die Vrystaat, aansienlik versterk deur immigrasie, vermeerder met 143 percent, terwyl die nie-blanke bevolking met 239 percent vermeerder het. Dog ook onder laasgenoemdes is speciaal die kafferbevolking deur 'n sterk immigrasie, vernaamlik uit Basoetoland, vergroot. Net 73 percent van die Bantoeinwoners van die Vrystaat was by die census van 1921 binne die provincie gebore; 14 percent was uit Basoetoeland en 9 percent uit die Kaapprovincie.

In hierdie geval gee die statistiek 'n goeie aanduiding van die trekbeweging. Daar vind egter ook binne die provincies 'n gedurige, moeilik meetbare trek uit die oorwegende kafferwoongebiede plaas na die streke van blanke vestiging, na die stede

**Tabel 33. — Vermeerdering van blanke en nie-blanke bevolking in die O.V.S. tussen 1880 en 1931.**

| | Blanke | | | Nie-blanke | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Volks-telling | Siele | Vermeerdering bo vorige telling (per cent) | Gemidd jaarl. vermeerdering (per cent) | Siele | Vermeerdering bo vorige telling (per cent) | Gemidd. jaarl. vermeerdering (per cent) |
| 1880 | 61,022 | – | – | 72,496 | – | – |
| 1890 | 77,716 | 27.4 | 2.7 | 129,787 | 79.0 | 7.9 |
| 1904 | 142,679 | 83.6 | 6.0 | 244,636 | 88.5 | 6.3 |
| 1911 | 175,189 | 22.8 | 3.3 | 352,985 | 44.3 | 6.3 |
| 1921 | 188,556 | 7.6 | 0.8 | 440,271 | 24.7 | 2.5 |
| 1926 | 202,985 | 7.7 | 1.5 | – | – | – |
| 1931 | 205,324 | 1.5 | 0.3 | – | – | – |

sowel as na plase. Dit is 'n trek wat in sy ekonomiese karakter baie ooreenstem met dié van die armer blankes van die platteland.

**Oorbevolking van naturellegebiede.**

Sedert die vestiging van die blanke gesag, waardeur onderlinge uitmoording sowel as hongersnode en epidemies feitlik verdwyn het, vind deur natuurlike aanwas 'n reusagtige vermeerdering van die naturelle-bevolking plaas. Theal, 'n uitstekende kenner van die Bantoe, het al in 1908 gewys op hierdie merkwaardige groei onder blanke bewind,[1] ofskoon hy meen dat dit nie met dieselfde snelheid sal voortgaan nie.

Terwyl die naturelle aldus vermeerder het, kon hulle egter nie meer soos in vroeër tye ander stamme verdring of feitlik onbewoonde streke okkupeer nie. Aan die een kant het hulle

[1] Geo. M. Theal, „*History of South Africa since 1795*, Vol. V, bl. 255.

M

veestapel vermeerder, en aan die ander kant het hulle vir lande meer grond nodig gehad; en boonop het die toenemende begeerte na Europese handelsware 'n sekere mate van landbouproduksie vir die mark laat opkom. Daardeur het 'n ontsettende roofbou ontstaan in feitlik alle streke waar naturelle hulle tradisionele boerdery voortset. Nergens is gronduitputting, veldvertrapping en spoelslote erger as in sulke streke nie. Waar kafferlokasies tussen die plase van blankes lê, is die verwoesting dadelik sigbaar sodra 'n mens oor hulle lyn is.

Terwyl kaffers vroeër hoofsaaklik op werk uitgegaan het om geld by te verdien, word vandag steeds meer van hulle deur oorbevolking van die stam se woonplek en deur armoede gedwing om buite 'n bestaan te soek.

Eers deur die myne en in aansluiting daarby deur spoorwegbou is die naturelle in groot getalle as huurarbeiders, in die moderne ekonomiese betekenis, gebruik. As gevolg van die toenemende kommersialisering van die boerdery het geleidelik ook daar die gewone kontrak van arbeidshuur ingang gevind, ofskoon eintlike huurvolk ook vandag nog in groot dele van die noordelike provinsies nie die meerderheid uitmaak van die kaffers wat op plase werk nie.

**Beroepsgroepe van die naturellebevolking.**

Van die 5,400,000 nie-blankes in die Unie op 3 Mei 1921 was byna 4,700,000 naturelle (Bantoe, Kaffers) gewees. Die ander was „kleurlinge" (waaronder ook die Kaapse Slamaaiers, Hottentotte, Grikwas, Korannas, ens.) of „Asiate" (hoofsaaklik Indiërs, en veral in Natal). Die „kleurlinge" en „Asiate" is egter so goed as geheel opgeneem in die moderne ekonomiese stelsel van die land. 'n Deel van hulle het as handelaars en ambagsmanne al 'n selfstandige ekonomiese posisie; die ander vorm min of meer 'n vaste klas van stedelike of landarbeiders.

In toenemende mate ontwikkel ook onder 'n deel van die naturelle so 'n vaste arbeidersklas, wat veral op plase partykeer al sedert verskeie generasies van vader tot seun by een familie gebly het.

Tog lyk dit asof baie witmense wat in die groter centra met die naturelle in aanraking kom, geneig is om die aantal „ontstamde" (*detribalized*) kaffers te hoog te skat. Sulke naturelle mag al baie jare lank 'n half-Europese stadslewe aangeneem het, maar vir die blanke is dit uiters moeilik om te sê in hoever hulle werklik hulle stam afgesterwe het. In 1914 het 'n Vrystaatse Barolongkaptein vir sy volk 'n stuk grond in die suidelike deel van Rhodesië gekoop; en verskeie kaffers wat in Bloem-

fontein al baie jare 'n vaste en goedbetaalde diens had en wat nooit meer hulle stamgenote in Thaba Nchu besoek het nie, het skielik tot verbasing van die baas hulle betrekking opgegee om saam te trek — „want ons kaptein roep."

Op die censusdag 1921, het van die byna 4,700,000 naturelle in die Unie 3,487,464 'n persoonlike nering opgegee. As „boere" (*peasants*) is 2,382,277 beskrywe (waarvan 1,345,421 meide); en hulle sal in hoofsaak dié kaffers wees wat in naturellegebiede, reserwes en op sendingstasies nog die tradisionele naturellelewe lei. Dit neem nie weg dat baie van dié, veral jonger manlike naturelle, sooms tydelik uitgaan om te werk nie. As 'n geheel het hierdie groep op die censusdag egter nie deel uitgemaak van die produksiestelsel onder blanke leiding nie.

Die oorblywende 1,105,187 naturelle kan ons, op grond van die officiële statistiek, in die volgende groepe verdeel:

**Tabel 34. — Beroepsgroepe van naturelle (albei geslagte) wat betrokke was in die blanke ekonomiese stelsel van die Unie (1921).**

| | Aantal persone | | Percentasie |
|---|---|---|---|
| A. *Hoër groep* (relatief geleerde en geskoolde beroepe): | | | |
| Kapteins, indoenas, predikante, onderwysers | 9,756 | | |
| Tolke, klerke, ens. | 1,634 | | |
| Handelaars | 1,455 | | |
| Winkelbediendes | 11,968 | | |
| Ambagsmanne | 2,534 | | |
| Geskoolde handwerkers | 6,729 | | |
| Polisie en verdediging | 5,139 | | |
| Tesame | | 39,215 | 3.5 |
| B. *Ongeskoolde groep* (arbeiders): | | | |
| Plaasarbeiders | 368,122 | | 33.3 |
| Mynarbeiders | 235,665 | | 21.3 |
| Spoorarbeiders | 37,253 | | 3.4 |
| Ander arbeiders | 146,534 | | 13.3 |
| Diens van openbare liggame (ongeskoolde) | 26,540 | | 2.4 |
| Huishoudelike werk (oorwegend meide) | 251,858 | | 22.8 |
| Tesame | | 1,065,972 | 96.5 |
| TOTAAL | | 1,105,187 | 100.0 |

Hierdie indeling mag nie volkome suiwer wees nie; ons hele naturellestatistiek is buitendien (om begryplike redes) nie volkome noukeurig nie. Maar bowestaande berekenings toon tog taamlik duidelik aan dat in 1921 net sowat een-derde van die werkende naturellebevolking in die Unie deel uitgemaak het van die ekonomiese stelsel van die blankes.[1] En van dié was (soos Tabel 34 aantoon) ver oor die 90 percent ongeskoolde arbeiders gewees.

Tog word baie van hierdie groep — in die boerdery, in die industrie, in die mynbou — mettertyd taamlik bedrewe in hulle werk. Tot 'n sekere mate word sulkes deur die maatskaplike tradisie van Suid-Afrika en op sommige gebiede deur wetgewing verhinder om die status van geskoolde arbeiders te bereik. Maar oor die algemeen is die kwaliteit van die werk wat deur naturelle (en ook 'n groot gedeelte van die kleurlinge) verrig word, nie van 'n hoë gehalte nie. Op die doelmatigheid van die arbeidsorganisasie en arbeidsgebruik in ons land het dit sonder twyfel 'n nadelige uitwerking gehad. En om dié rede, sowel as op maatskaplike gronde, bestaan daar 'n tydelike regverdiging vir die sogenaamde „kleurslagboom,'' wat ten doel het 'n ruimer gebruik van blanke arbeidskragte.

Dit is egter heeltemaal duidelik, as die toestand nugter ekonomies en veral in sy historiese perspektief beskou word, dat 'n „kleurslagboom'' nie as 'n blywende maatreël van die Suid-Afrikaanse produksie-politiek sal kan voortduur nie.

**Ontwikkeling van nie-blanke geskoolde werkers.**

Die ontwikkelingsgeskiedenis van die gemengde groep van nie-blankes wat ons statistiek as „kleurlinge'' saamvat, wys alreeds hoe 'n klas wat vroeër hoofsaaklik net in aanmerking gekom het vir ongeskoolde liggaamlike werk, al hoe meer opklim na werkkringe wat groter bedrewenheid vereis. Die verbasende toename gedurende die laaste kwart-eeu van kaffers in die westelike Kaapprovincie, om werk van 'n growwer aard te doen, bewys dit al.

Tog moet hier onthou word dat 'n sekere deel van die gekleurdes in die ouer Westelike Provincie al sedert generasies as vakmanne 'n groot rol gespeel het, b.v. in die bouvak, as

[1] Dit moet egter onthou word dat in 1921 (soos ook nou nog) die oorgrote meerderheid van die mynkaffers buitekant die Unie aangewerf was, dus maar tydelik deel van die naturellebevolking uitgemaak het. In die laaste jare neem die percentasie van Unie-naturelle op die myne vinnig toe. Tog was einde 1929 uit 230,000 kaffers in myne net 100,000 uit die Unie self.

wamakers, kleremakers (veral Slamaaiers), skrynwerkers en selfs in die drukkerybedryf. Dikwels het hulle ook as ambagsmanne na die Oostelike Provincie, Kimberley, Johannesburg getrek. Baie van hulle is afstammelinge van die oosterse ambagslawe wat in vroeër eeue so belangryk was. Aan die ander kant egter is die laer deel van die „kleurlinge," veral dié met oorwegende Hottentot-bloed, in verstand en bekwaamheid ongetwyfeld ver die minderes van die meeste Bantoe.

Op die platteland in die westelike gedeelte van die Kaapprovincie het die kleurlinge geen eie taal of volkstradisie of stamlewe meer nie. Hulle het 'n permanente arbeidersklas geword, hoofsaaklik van landarbeiders.

Weens die veroweringsoorloë van die Kosas, die Zoeloes, die Matebele, het uit die onderdrukte kafferstamme baie oorblyfsels vir hulle onder die beskerming van die blanke boere geplaas, in die Kaapse grensdistrikte sowel as in die noordelike provincies. Sulke volk het dikwels dieselfde ontwikkeling soos vroeër die Hottentotte deurgemaak, is soms met hulle vermeng, en het die tradisie en die lewensgewoontes van hulle nasie byna heeltemaal verloor.

Die bestes onder hulle het op plase betroubare plaasarbeiders (selfs voormanne) geword en op die dorpe betreklik geoefende werkers. Oor die algemeen was dié ouer soort van Naturelle-arbeiders onderdanig en eerbiedig, wat vir die werkgewer 'n groot aanbeveling was. Baie werkgewers, ook boere, verklaar ronduit dat hulle sulke naturelle nie uit hulle diens sal laat gaan nie en dat 'n blanke van dieselfde bruikbaarheid veel duurder sou wees. In die boerdery sowel as in die kleiner ambagsbedrywe is die „kleurslagboom" vandag reeds onuitvoerbaar.

In die noordelike en oostelike dele van die land het die meeste ambagsmanne naturelle in hulle diens; baie van dié doen geskoolde of halfgeskoolde werk, soos b.v. in motor-werksplekke. In Bloemfontein kry sulke volk (volgens verklaring van die heer Cooper, stedelike Inspekteur van Naturelle) gemiddeld 25s. in die week; heel selde £2 en £3. Maar in een groot bakkery, omdat wetlike minimum-lone vir dié bedryf vasgestel is, het 'n naturel £25 in die maand gekry omdat sy baas ná die loonbepaling hom te bruikbaar gevind het om te ontslaan. Op die Witwatersrand kry die ongeskoolde kaffer gemiddeld £1 en ambagsvolk (naturelle) tot £2 en meer in die week.

Veral in die kleiner stede begin naturelle egter dikwels vir eie rekening 'n ambag, ofskoon hulle in die reël nie 'n volle vakopleiding geniet het nie en nog selde die besigheidskennis

besit om 'n groter bedryf te beheer. Selfs in 'n betreklike jong Transvaalse stadjie soos Pietersburg is daar al kaffers as selfstandige ambagsmanne, o.a. 'n messelaar, 'n smid, 'n skoenmaker, 'n fietsrepareerder, wat dikwels ook vir blankes werk. Ook hier is 'n kleurslagboom buiten kwessie.

Die primitiewe Bantoe kon yster smelt en bewerk, maar Europese smidswerk doen hulle nog selde. Aan die ander kant het hulle nooit self kliphuise gebou nie, maar baie van hulle, veral Basoeto's, besit 'n merkwaardige aanleg vir klipkap-werk. In die oostelike Vrystaat, waar veel in klip gebou word, kry hulle al baie kontrakte vir woonhuise en ander geboue, veral op plase, maar ook op dorpe soos Ladybrand, Hobhouse, Rosendal. 'n Geskoolde Afrikaner-vakman, wat sy ambag ag jaar lank in Skotland geleer het, het verklaar dat hy in die laaste jare verskeie kontrakte teen kaffers verloor het.

**Aanleg van die naturel.**

By bevoegde beoordelaars loop die meninge oor die geskiktheid van die naturel vir ambags- en fabriekswerk nogal uiteen, soos die volgende paar voorbeelde aantoon. Een man, wat as handelaar en boer in die noordelike Transvaal byna veertig jaar in noue aanraking met kaffers was, meen dat hulle wel vandag nog te onontwikkeld is, maar dat hulle ongetwyfeld die natuurlike aanleg het om goeie ambagsmanne te word. 'n Fabrieksingenieur in Johannesburg (metaal-nywerheid) verklaar dat hy vroeër al in Angola baie jare ondervinding met Bantoe gehad het, en dat hulle vir die eentonige, preciese herhaling van een soort werk — soos die moderne fabriek dit meestal verlang — selfs beter geskik is as die blanke, wanneer hulle dit eenmaal geleer het.

Aan die ander kant is Senator Ginsberg van Kingwilliamstown, een van die pioniere op fabrieksgebied in Suid-Afrika, oortuig daarvan dat die naturel oor die algemeen verstandelik laer staan en as fabrieksarbeider nie teen die blanke kan mededing nie; met die toenemende aanbod van blanke arbeidskragte het die percentasie van blankes in sy eie fabrieke gestadig gestyg, en dit omdat hulle bruikbaarder is.

Prakties loop die menings moontlik nie so erg uiteen nie. Die blankes verwag oor die algemeen nie veel van die naturel, stel aan hom nie dieselfde eise as aan 'n witman nie. Soos in die geval van 'n kind, is hulle dus dikwels verras as hy 'n taamlike hoogte in die een of ander vak bereik. Werk wat oorleg en preciesheid en selfstandige oordeel vereis, dié doen hy selde behoorlik „afgewerk." Op baie sendingstasies word al sedert generasies

vakonderwys gegee, en tog het hulle nog selde 'n waarlik bekwame ambagsman opgelewer. Wel is dit waar, soos die aangehaalde Johannesburgse ingenieur ondervind het, dat hulle leer om een bepaalde taak altoos op presies dieselfde manier te herhaal.

In sommige opsigte is dit wel merkwaardig hoe 'n natuurvolk hom aan sekere vorme van die blanke beskawing aangepas het. Maar dit gaan nie so diep soos baie mense dink nie. Kaffers wat by blanke boere werk, is meestal baie lief vir brood, aartappels, vrugte, botter; dikwels het hulle uitstekend geleer hoe om al dié dinge te wen; maar as hulle vir hulleself boer, sal miskien nie een percent dit vir eie gebruik produceer nie. Waarskynlik kom dit daardeur dat by die meeste Bantoe saaiery en plantery die meide se werk is. Maar dis juis 'n bewys vir die stelling. In Basoetoland word taamlik baie koring gewen — duitskoring soos dit soms nog genoem word, in teenstelling met kafferkoring — maar feitlik uitsluitend as 'n verkoopproduk.

**Konkurrensie van die nie-blankes.**

Dit is 'n baie belangryke vraag, in hoever nie-blanke arbeidskragte werkgeleentheid ontneem aan blankes en daardeur bydra tot 'n verskerping van die „armblanke-vraagstuk.'' Die hoofprobleem kom hier van die kant van die naturelle (Bantoe), wat in 1921 byna 87 percent van die nie-blanke bevolking uitgemaak het.

Soos reeds aangetoon, is die „Asiate'' (3 percent van die totale nie-blanke bevolking) en die „Kleurlinge'' (10 percent) feitlik voltallig verbonde aan die moderne ekonomiese stelsel in Suid-Afrika. Hulle het geen stamreserwes nie. Albei hierdie groepe vermeerder in aantal heelwat langsamer as die blanke bevolking. Hulle lewer dus 'n feitlike bestendige aanbod van arbeidskragte. Ons produksiestelsel het hom aan hulle medewerking aangepas. 'n Verstoring van die normale toestand veroorsaak hulle feitlik alleen wanneer hulle meer bedrewe arbeiders word, en dan weens hulle algemeen heelwat laer sociale en ekonomiese lewenseise op die arbeidsmark die minder bekwame blankes kan onderbie. Maar 'n aansienlike deel, veral van die „Kleurlinge,'' tree alleen op die laagste sport van arbeid effektief in konkurrensie met blanke arbeiders.

Honderd jaar gelede was daar feitlik nog geen Suid-Afrikaanse Bantoe in die diens van blankes nie. Die eerstes was vlugtelinge voor die oorlogsugtige stamme; hulle was aan armoede en hongersnood gewoon. Hulle was dikwels bly om te werk vir die veilige daaglikse brood wat die wit baas verskaf

het. Maar ook by die magtige stamme, vanwaar later meer en meer jong kaffers tydelik uitgegaan het om geld te verdien, was die lewensstandaard volgens Europese begrippe baie armoedig, en ook hulle het in ongunstige jare dikwels met hongersnood kennis gemaak.

Selfs by 'n deel van die eenvoudiger blanke bevolking is die ekonomiese prikkel nie baie sterk nie, en verswak vinnig sodra hulle 'n redelik onbesorgde lewe het. Maar oneindig meer is dit die geval by naturelle, wat selde meer as een, hoogstens twee generasies van hulle primitiewe stamlewe verwyder is. Daar is min kaffers wat deur die vooruitsig op 'n verdubbeling van hulle loon aangespoor sal word tot buitengewone inspanning. Trouens, buiten die heersende blanke rasse, is daardie prikkel by die grootste deel van die wêreldbewoners maar swak.

In baie opsigte moet dus die blanke wat geen besondere bekwaamhede besit nie, feitlik 'n onbillike konkurrensie van die kant van die nie-blanke werkers ondergaan. Die naturel en hy staan nie egalig nie. As 'n witman op die Witwatersrand sê £2 in die week verdien, staan hy op die onderste sport van sy eie samelewing, terwyl die naturel wat dieselfde verdienste het, onder sy rasgenote 'n man van aansien is.

Maar daar is 'n ander faktor. In Suid-Afrika ontvang onderwyseresse vir dieselfde werk 'n kleiner salaris as 'n man (of dit billik is, is 'n ander kwessie) omdat die administrasie weet dat 'n baie klein percentasie van meisies langer as vier of vyf jaar in die beroep bly. In baie industrielande is fabrieksarbeid van getroude vrouens veral daarom afgekeur omdat vir die getroude vrou die loon meer 'n byverdienste tot die inkomste van die huisvader was, sodat sy die lone van vrouens wat net daarvan moes lewe, help afdruk het. 'n Groot deel van ons naturelle-arbeiders gaan ook net vir 'n paar jare werk, of soms kortkort net vir 'n sekere tyd. Baie stamnaturelle gaan werk veral om 'n vrou te kan koop; ander om die tekort van hulle huislike boerdery aan te vul, of om hulle begeerte na winkelgoed te kan bevredig. In alle geval is hulle vandag nog vir die grootste gedeelte nie van hulle verdienste as arbeiders alleen afhanklik vir hulle bestaan nie.

Die groot meerderheid van kleurlinge daarenteë, vorm wel 'n duidelike klas van loonarbeiders wat net van hulle loon moet lewe. Vir hierdie kleurlinge, sowel as vir dié deel van die naturelle wat ook al van hulle arbeidsloon afhanklik is, is daardie min of meer tydelike naturelle-arbeider selfs 'n nog gevaarliker mededinger as vir die ongeskoolde of halfgeskoolde blanke.

'n Arbeider vir wie sy arbeidsloon nie sy enigste middel

van bestaan is nie, kan maklik op die arbeidsmark sy dienste goedkoper aanbied. Die meeste kafferarbeiders hoef nie uit hulle loon 'n familie permanent te onderhou nie.

As gevolg van die verbasende vermeerdering van die naturellebevolking het daar, soos reeds aangetoon is, 'n besliste grondgebrek onder hulle ontstaan. Dit word vererger deur die uiters primitiewe en skadelike maniere van grondgebruik; aan weiveld, saailande, bome pleeg die naturelle vreeslike roofbou. Die grond se produktiwiteit is veel kleiner as toe dit minder mense moes dra. Vir die hele Suid-Afrika kan dit 'n gevaarlike bron van beroering word. Hier kan die blanke regeerders van die verlede nie vrygespreek word van 'n sekere gebrek aan vooruitsiendheid nie.

Die aanbod van naturelle-arbeiders is gevolglik ook nie 'n min of meer konstante grootte, wat alleen in eweredigheid met die bevolkingsgroei toeneem nie. Dit groei oor die geheel vinniger. Daardeur veroorsaak dit 'n verstoring van die ekonomiese ewewig, veral ten koste van die behoeftige ongeskoolde blankes van die platteland, wat dikwels reeds uit die landbou verdring is deur die aanbod van goedkoop naturelle en wat nie die nodige bedrewenheid het om in stedelike arbeid 'n bestaanbare loon te kan kry nie.

Vir die vinnige ekonomiese ontwikkeling va Suid-Afrika sedert sowat 1890 (veral vir die goudmyne) was die aanwesigheid van 'n groeiende naturellebevolking met lae lewenspeil en geringe behoeftes bepaald 'n voordeel. Hulle lae gasie het dit moontlik gemaak om hoë lone te betaal aan blanke vakmanne, wat in die land skaars was; en gedeeltelik ook aan technies ongeskoolde blankes van die platteland omdat hulle as opsigters oor baar naturelle nuttig was. Daar het 'n vorm van arbeidsorganisasie ontwikkel waarby 'n relatief klein staf van goed- (selfs hoog) betaalde blankes naas 'n groot groep van ongeskoolde naturelle werksaam was. Hierdie vorm van organisasie, wat nie 'n tussenklas van halfgeskoolde blanke werkers behoorlik laat ontwikkel het nie, bring die blanke wat die platteland verlaat het in die ongelukkige posisie dat hy hoofsaaklik teen die ongeskoolde naturel moet konkurreer.

In Suid-Afrika het 'n taamlik vaste tradisie ontwikkel van hoë lone vir geskoolde arbeid (vroeër net witmanswerk en lae lone vir ruwer werk (vroeër net kafferwerk). Dit was in sy begin histories onvermydelik. Vandag is dit tot nadeel van die ongeskoolde blanke, maar ook van die klein groep naturelle wat al meer bedrewe word. Laasgenoemdes begin dan weer — die rampspoedige kringloop! — deur hulle goedkoopheid af en toe

selfs die betreklik goedgeskoolde blankes te verdring. Boerderywerk is eenvoudig, maar dis nie ongeskoolde werk nie; en daar ontneem nie-blankes in 'n groot mate aan blankes hulle verdienkanse.

**Naturelle-landarbeiders.**

By sy tradisionele gehegtheid aan vee, veral beeste, sal die kaffer wat nog 'n paar diere besit, nie maklik vergoed 'n stedelike arbeider word nie.[1] Liewer sal hy, selfs teen baie geringe vergoeding, by 'n boer gaan werk, as hy die reg kry om daar 'n klompie vee aan te hou en 'n hut vir sy familie te bou. Veral in die mieliestreke van die Transvaal en Vrystaat speel hierdie soort „woonkaffers'' vandag 'n baie groot rol. Hulle is feitlik naturellebywoners, maar is met minder tevrede as die blanke, veral wat huisvesting betref. Buitendien het die baas ook die reg om meide en klein kaffertjies (meestal teen 'n klein geldloon en kos) te roep as hy hulle nodig het.

Feitlik altyd word aan die woonkaffer 'n paar morge mielies gegee, en meestal laat die baas dit saam met sy eie lande ploeg en bewerk. As die volk vir die baas werk, kry hulle kos en soms ook 'n geldloon (b.v. 1s. per dag). In sommige dele mag die baas die jong laat werk wanneer hy wil; maar 200 dae in die jaar sal waarskynlik 'n maximum wees. In dele van die Transvaal met digter kafferbevolking is volgens ou gewoonte die woonkaffer verplig om 90 dae in die jaar verniet te werk, of 'n groot kaffer in sy plek te gee. Dit is in die reël ook nog die verpligting van kaffers wat op bosveldplase woon. Die eienaar gebruik die bosveldplaas net as wintersveld vir sy vee, en laat dus dikwels talryke kaffers daar woon, wat hom dan arbeiders verskaf vir sy boerdery op die eintlike woonplaas. Aan die Natalse kant van die Drakensberge koop boere van die Vrystaatse kant partykeer plase hoofsaaklik terwille van die voorraad naturelle-arbeiders wat hulle aldus verkry.

Algemeen kla boere sonder eie grond bitterlik oor die gunstige voorwaardes wat dikwels aan woonkaffers gegee word. In baie gevalle het hulle blykbaar gegronde rede. Daar is boere wat aan woonkaffers reg gee vir meer vee as wat hulle vir 'n blanke bywoner toelaat. In Pretoria en Middelburg, Tvl., het bywoners, dog ook staatsambtenare, verklaar dat die kaffers op bosveldplase (wat net 90 dae moet werk) baiekeer veel beter gesteld is as die meeste armer boere, maar dat daar geen kans vir 'n witman op daardie plase is nie.

[1] Dit verklaar ook hoekom so baie van die naturelle wat blywende stadsbewoners geword het feitlik 'n kafferproletariaat is.

In baie mieliedistrikte is daar plase waar feitlik die kaffers boer en 'n deel afgee aan die eienaar. Die wet verbied dié kontrak, maar elke prokureur sal gevalle kan opnoem van ontduiking. Volgens die verklaring van 'n betroubare man word in 'n sekere wyk in die suidwestelike Transvaal meer as drie-kwart van al die mielies deur kaffers gewen op die grond van blankes. In 'n Vrystaatse mieliedistrik is 'n geval opgenoem van 'n woonkaffer wat sewe spanne osse besit. Hierdie dinge kom wel nie algemeen voor nie; maar byna elke arm man op die platteland kla oor sulke gevalle, veral in die mieliestreek, en koester 'n groeiende wrok teen die ryker boere.

In Standerton, Tvl., het A. R. HAVEMANN, B.Sc. Agric., in 1930 vir my die volgende feite versamel. Uit 24 plase wat ondersoek is, was daar op 21 tesame 74 woonkaffers (hoofde van gesinne), van 1 tot 8 per plaas. Die gemiddelde grootte van 'n plaas was 593 morge (260 — 1,100 morge). Feitlik al die woonkaffers het weiregte en lande gekry, en kos wanneer hulle werk; net 21 van hulle het ook 'n kontantloon ontvang. In die volgende syfers word die waarde van weiding en lande teen die heersende grondhuur in dié streek bereken. Die gemiddelde loon (alles ingeslote) wat van die baas ontvang word, was dan £23 5s. per jaar. Hiervan val net 11.3 persent op die kontantloon, 38.8 persent op weireg, 35.1 persent op lande, 14.8 persent op kos. Die geldwaarde van dié loon het geskommel tussen £11 6s. as laagste en £50 12s. as hoogste. Die woonkaffers se inkome is egter byna altyd meer, want uit hulle eie vee maak hulle ook iets, en in die reël kry hulle verlof om vir dagloon op ander plase te werk, veral met oes- en skeertyd.

Net op 13 plase was daar ook nog huurkaffers (ongetroud, of wat hulle huis verlaat het om te gaan werk). Hulle gemiddelde geldloon was £1 6s. 6d. in die maand; as die waarde van hulle kos bygereken word, was die totale waarde van hulle jaarloon gemiddeld £25 10s. Soos by oorwegende geldloon te verwagte is, het die laagste en die hoogste totale loon veel minder geskeel as in die geval van woonkaffers; die minimum was £18 12s. en die maximum was £27 12s.

Eintlik is die woonkaffer-stelsel 'n terugkeer na 'n meer ouderwetse vorm van diens. Die moderne boer besef die nadele en weet dat die waarde van veld en lande eintlik bereken moet word volgens wat hulle self daarop kan wen. Maar baie van die woonkaffers is deeglike, bestendige en meer ervare volk, wat terwille van hulle veetjies en 'n woonplek vir hulle huisgesin heelwat sal opoffer. En vir die meeste boere weeg dit swaar dat hulle kontantuitgawe klein is, terwyl die woonkaffer met sy meid

en kinders altyd tot hulle beskikking is; wanneer hy 'n geldloon ontvang, is dit slegs vir die dae wat hy regtig werk.

Afgesien hiervan speel geldhuur orals in Suid-Afrika, in verband met nie-blanke plaasarbeiders, 'n steeds belangryker rol. In digter bewoonde en ekonomies meer gevorderde dele, soos b.v. die Boland, heers daar dikwels al 'n feitlik suiwere geldloon. In Stellenbosch en Paarl kry volk (behalwe miskien nog wyn en 'n huisie) algemeen 2s. 6d. tot 3s. per dag. Rantsoene is egter as deel van die loon noodsaaklik op meer afgeleë plase. Die Kaapse plaasvolk stel in die reël hoër eise aan hulle voedsel as kafferarbeiders. In 'n distrik soos Malmesbury, dig by die Kaap, kry volwasse plaasarbeiders selde meer as 25s. kontant in die maand; in die meeste Transvaalse distrikte selde minder as 30s. en baie algemeen £2. Maar laasgenoemdes kry nie veel meer as 3lb. mieliemeel op 'n dag nie, terwyl die Bolandse volk brood, koffie, vleis of vis, en gewoonlik wyn verwag.

In die Karo, veral in die suidelike deel, is die geldloon van gekleurde volk in die reël laag, op baie plekke 10 — 15s. in die maand; maar ook daar verwag hulle minstens 'n slagskaap in die maand, 40 — 50 lb. boermeel en 40 — 50 lb. mielies, koffie en suiker (of gaar kos uit die huis), en tabak. In die suidelike en westelike Vrystaat is die geldloon omtrent dieselfde as in die Karo, selde meer as 15s. in die maand, maar die kos is gewoonlik eenvoudiger. In die mieliestreek van die Vrystaat is die geldloon van gehuurde volk hoër, omtrent soos in die Transvaal. Die mynbou- en industriegebied van die Suid-Transvaal laat daar sy invloed al gelde.

**Die opvatting van „kafferwerk."**

Dikwels word die bewering gehoor dat die oorspronklike Suid-Afrikaanse tradisie van slawe-arbeid — later van inboorling-arbeid — die grondoorsaak is van die verarming van so baie van die ouer blanke bevolking van die land; en soms word dit byna so voorgestel asof dit die verdiende loon was dat baie van hulle verarm het. Volgens party skrywers het die blankes die inboorlinge van Suid-Afrika van hulle erfgrond beroof en feitlik tot slawe gemaak; en nou kom die vergelding deurdat hierdie nie-blanke arbeidersklas baie witmense van hulle verdienste beroof.

Nog nooit in die geskiedenis het 'n ekonomies sterkere klas (of ras) die ekonomies swakkere met volkome regverdigheid behandel nie. Ook in ons land — kan ons nie ontken nie — het misbruik van mag plaasgevind. Maar juis die geskiedenis van Suid-Afrika se kolonisasie was in vergelyking tot ander soort-

gelyke gebiede merkwaardig skoon van groot dade van onreg en verdrukking. Die eerste blanke koloniseerders van die land was nie avonturiers wat hier vinnig rykdomme wou vergaar nie; of recente immigrante met 'n moderne kapitalistiese gees of besiel deur winsstrewe nie. Dit was, van die begin van die 18de tot diep in die 19de eeu, selfversorgende boere wat groot gebiede, met 'n uiters skrale inboorlingbevolking, vir hulle boerdery in besit geneem het, maar wat nie groot getalle arbeiders voordelig kon gebruik (of uitbuit) nie. Selfs in die periode van die Groot Trek het 'n tienduisend Boere (mans, vrouens en kinders), sonder 'n groot militaire mag agter hulle en sonder garnisoene, binne 'n paar jare ruim 120,000 vierkante myl geokkupeer en op wyd-verspreide plase gaan woon. Hulle het wel die krygsmag van een of twee oorlogsugtige stamme getem; maar vir die meeste van die verjaagde en vervolgde Bantoe-stammetjies was hulle koms 'n hulp en redding.

Ook die beweerde slawerny-tradisie („slavery matrix," soos Lord Olivier dit in sy *„Anatomy of Africa Misery"* noem) van die blanke gemeenskap was inderdaad nooit 'n faktor van oorheersende betekenis in ons samelewing nie. Slawerny self het in Suid-Afrika al 'n eeu gelede verdwyn, en toe het slawe alleen in die graan- en wynboustreek naby die Kaap enigsins 'n rol gespeel in die eintlike produksiestelsel. En dit is opmerklik dat juis in hierdie gebied feitlik geen armblanke-vraagstuk bestaan nie en dat blankes hier al vroeg, selfs langs kleurlinge, vir 'n baas gewerk het.

'n Aansienlike persentasie van die slawe was vroeër altyd regeringslawe gewees, en baie van die ander was ambags- en huisslawe. In 1805 was daar in die Kolonie 29,000 slawe, en van dié het 31 percent aan Kaapstad alleen behoort. In die buitedistrikte, met hulle oorwegende veeboerdery, was slawe skaars. Volgens Theal[1] was daar in die grensdistrikte (vanwaar ruim 98 percent van die Trekkers tussen 1836 en 1839 gekom het) net 16 percent van die slawe in die Kolonie gewees wat in 1834 vrygestel is.

Nie die feit dat slawerny as sulks (of hier en daar vorme van half-gedwonge arbeid) eenmaal bestaan het, is vir ons arbeidsvraagstuk van betekenis nie, maar die feit dat dit die nie-blanke rasse was wat in toenemende mate die arbeiders vir growwe of ongeskoolde werk gelewer het — en dit veral sedert die begin van die kapitalistiese stelsel in ons land. As daar in Suid-Afrika opsetlik uitbuiting van die naturelle as arbei-

[1] Theal, *„History of S. A. since 1795,"* Vol. II, bl. 268.

ders was, dan het dit eers omstreeks 1880 begin. Selfs al was daar nooit 'n slaaf in Suid-Afrika gewees nie, sou die armoediger nie-blanke stamme die arbeiders van die blankes geword het. En in alle lande laat die werkgewer veral die swaarder en minder aangename werk deur sy huurlinge doen.

Die ongeluk vir Suid-Afrika was eintlik dat by die gewone maatskaplike kloof tussen baas en kneg, nog bygekom het die kloof tussen 'n beskaafde en 'n onbeskaafde ras. Sekere soorte werk is in die reël beskou nie alleen as nederiger of minder aangenaam nie, maar as werk vir die kleurling of kaffer, dus persone van 'n laer-staande ras.[1]

Maar ook hier mag nie oordryf word nie. In die boerdery het blankes, die baas en sy seuns, algemeen ook dieselfde handewerk gedoen soos die volk, selfs naas hulle. Talryke ouer boere in alle dele van die land, aan wie hierdie vraag nie regstreeks gestel is nie, maar wat gevra is na die maniere van boerdery, het dit bevestig. In baie dele van die land het boereseuns gereeld by hulle bure kom help koring sny. Boere het self geploeg, en osse ingespan, èn skape geskeer, en water gelei. Hulle doen dit trouens vandag nog. Net vee-oppas was feitlik altyd die werk van die volk. Dit was hulle tradisionele taak; by die Bantoe was dit feitlik die enigste boerderywerk wat die man gedoen het, want die meide het die grond bewerk.

**Beswaar teen „onder 'n baas staan."**

Ook teen beloning het blankes alle soorte boerewerk vir ander gedoen, veral in die ouer dele waar 'n besitlose klas al vroeër ontstaan het. In die jonger gebiede, waar elke ondernemende man baie gou en maklik self grond kon kry, spreek dit vanself dat in vroeër jare die blanke selde vir iemand anders gewerk het. Tog verklaar 'n welvarende boer in Lydenburg, Tvl., dat hy omstreeks 1890 dikwels witmense gehuur het om 'n wa te drywe. Vir die tog na Barberton het hulle £2 10s. tot £3 ontvang. Ook op die plaas het hy blankes gehuur teen 2s. 6d. per dag, met kos. Dikwels was dit manne wat uit die ouer dele van die Kaapkolonie gekom het.

Die gevoel van die ouer landelike bevolking was nie teen bepaalde soorte werk op die plaas nie, want die baas of sy seuns het dit self ook gedoen. Ook nie teen werk vir 'n ander man nie. Die verskil was meer sielkundig; en is dit dikwels nog.[2] Die hoofbeswaar was daarteen dat jy jou v e r h u u r, veral teen 'n maandelikse geldloon; dat jy die hele dag hierheen en daarheen georder kan word. 'n Paar voorbeelde sal duidelik maak

[1] Vgl. WILCOCKS, bl. II — 53, II — 72.
[2] Vgl. WILCOCKS, bl. II — 55.

dat die gevoelselement 'n groot rol gespeel het.

Die heer C. LIEBENBERG, Graaff-Reinet (1841 geb.) kan nie onthou dat in die ouer tyd ooit 'n witman op plase „by die maand'' gehuur is nie. Die arm man kon maklik lande „om die helfte'' kry, of reg vir vee.

'n Welgestelde boer langs die Gamtoos was die seun van 'n arm deelsaaier en het jonk vir 'n ander man gewerk, feitlik vir sy kos en klere. Maar hy het die kans gehad om 'n eie boerdery te beginne.

Die heer Frederik GROBLER, Maasstroom, Potgietersrust, (1865 geb.), sê, in die Transvaal het arm mense se kinders dikwels vee opgepas as hulle winterveld-toe trek, en is daarvoor goed beloon.

'n Ander ou Transvaler (1863 geb.) het self vir ander mense geploeë en geoes. Vir koringsny het hy een skepel van twee emmers (50 lb.) per dag gekry.

'n Ou man in Middelburg, Kaap, (1853 geb.) was uit 'n arm huis en moes met veertien al gaan verdien by boere. „Maar dit was nie 'n vaste akkoord nie. Jy het nie by die maand gewerk nie. Jy kry miskien vee, of 'n deel van die koringoes — sê tien sak uit vyftig.''

'n Ou man in Prins-Albert, K.P., (1858 geb.) wat al die seun van 'n man sonder grond was, het byna met trots verklaar: „Ek het nooit v i r g e l d by enige man gewerk nie. Ek het met my eie vee rondgetrek. Maar ek het darem vir mense vee opgepas.'' (In ruil vir die loopreg van sy eie vee).

Die kleurling of naturel was die gewone arbeider wat hom verhuur, wat rondgaan om werk te vra. En dus kon die blanke, met sy hoër maatskaplike posisie, dit nie doen nie.

In Vanwyksdorp, K.P., waar vandag al baie arm mense vir 'n loon moet werk, verklaar 'n intelligente ou boer (1856 geb.) wat 'n leier in dié omgewing is, tog: „Volk kom staan hier by die kombuis en vra werk. By die witman is daar 'n skaamte. Dis wat die witman selde sal doen, om rond te gaan na 'n huis om werk te vra. Miskien sal hy dit nog doen as hy jou langs die pad kry.'' En hy vind dit heeltemaal natuurlik.

Dis interessant dat by die bespreking in die Transvaalse Eerste Volksraad [1] oor die armblanke-vraagstuk (1897) party Volksraadslede dieselfde gevoel gehad het, dat dit moeilik van 'n blanke verwag kan word om werk te gaan soek. Daar is naamlik voorgestel dat arm burgers werk as padmakers sou kry. (Op sommige plekke is dit in dié tyd ook gedoen). Raadslid

[1] *Notulen, Eerste Volksraad van de Z. A. Republiek*, 1897, bl. 383, 385.

Du Toit, lees ons in die Notule, „ging samen met het lid voor Carolina, dat men zich niet behoefde te schamen om te werken, doch op welke wijze? Namen we de zaak goed in overweging, dan zouden we tot de overtuiging komen, (dat) onze burgers niet aan de paden konden werken want er waren bij het maken van een weg gewoonlijk voormannen, die bevelen gaven en aan hen zou men moeten vragen om werk. Dat was het eenige bezwaar, want hij meende, (dat) de burgers zich daardoor beleedigd zouden gevoelen.'' Raadslid Van Wijk weer het verklaar dat „hij erop tegen was, dat wanneer de burgers aan de wegen.... werkten, (zij) onder voormannen zouden staan.''

By hierdie raadslede was die beswaar dus nie soseer teen die werk nie, maar dat burgers werk sou moet vra en onder die orders van 'n vooramn staan.[1]

**Die naturelle as loonarbeiders-klas.**

Tog het ons hier al, as ek dit goed sien, veral met 'n latere ontwikkeling te doen. Met die opkoms van die kapitalistiese produksiestelsel hou die ouer patriarchale diensverhouding van die naturel geleidelik op. Veral die mynbou ontwikkel op die basis van huurkaffers; en so ook al die ander nuwe werksaamhede buitekant die boerdery wat daarop volg. Die arbeiders werk veral in spanne. Op die plase, al is die kaffer sekerlik nie altyd sag behandel nie, was daar 'n persoonlike, menslike band tussen die baas en sy volk. Ons sien dit vandag nog; alhoewel ook in die landbou handelsopvattinge geleidelik opkom. Die naturel word 'n produksiefaktor, 'n kostefaktor. Nou eers word kaffers op 'n groot skaal die huurarbeiders van die land; dit is hulle wat nou die maatskaplike posisie van die handearbeider bepaal.

Die armer blanke, in dié tyd van groeiende rykdom, word dubbel fyngevoelig oor sy waardigheid. Nie 'n bepaalde soort werk nie, nie die loonverhouding nie, maar die vraag of jy in 'n diens is of werk doen waarvoor feitlik net nog kaffers gebruik word, dit beslis eintlik of dit vir die blanke vernederend lyk. 'n Vooruitstrewende boer in die noordelike Transvaal het in 1929 gesê: „Ek span self nog osse in, ek help mieliesakke op-

[1] Dit is interessant dat die „Poor Whites" in die Amerikaanse Suidstate 'n soortgelyke gevoel gehad het. BROADUS MITCHELL, *„The Rise of Cotton Mills in the South,"* Baltimore 1921, verklaar dat as daar een algemene rede vir 'n tekort aan arbeiders was, „it was a prejudice against factory work *under bosses* on the part of persons who had been, in however poor or supposititious a fashion, their own masters." (bl. 192). (Kursivering van my).

## HOOFSTUK I.

## DIE FAMILIE.

### 1. — Gebied en aard van ondersoek.

In oorleg met die hoofnavorsers het ek as my deel van die Kommissie se werk die huisbesoek by arm wit huisgesinne op my geneem, om daardeur die huislike toestande van vandag en van die verlede, veral wat betref moeders en dogters, na te gaan.

Ook het ek nagegaan die omstandighede waaronder die dogters van sulke huisgesinne werk, veral in huisdiens en in die fabrieke.

Die inligting wat so deur persoonlike besoeke verkry is, het ek gekontroleer: —

(a) deur in aanraking te bly met maatskaplike werkers op die verskillende plekke, soos b.v. predikante en hulle vrouens, onderwysers en dokters, met die vernaamste liefdadigheidsverenigings, veral die A.C.V.V. in Kaapland en die S.-A. Vrouefederasie in Transvaal, wat takke in byna alle dorpe het; met die verenigings vir kindersorg in die stede, en met maatskaplike werkers wat deur stadsrade aangestel is.

(b) deur informasie wat verskaf is deur vroulike beambtes van die Departemente van Arbeid en Justisie.

Die aantal gesinne wat persoonlik besoek is, was 462.

### 2. — Keuse van gesinne vir huisbesoek.

In die d o r p e het ek in samewerking met die vroueverenigings die gesinne besoek wat op die een of ander tyd hulp van hulle ontvang het, gewoonlik die behoeftigste; dan ook dié gesinne wat vooruitgaan. Ná sulke besoeke het ek nagegaan in hoever die toestand waarin hierdie gesinne hulle bevind, typerend is vir die algemene toestande wat in die dorp en distrik heers, en hoeveel gelyksoortige gevalle daar omtrent is.

Op p l a s e het ek saam met die eienaar se vrou gegaan na arm gesinne binne bereik, of saam met predikant, onderwyser, ouderling, dokter of maatskaplike werkster uitgery na gesinne deur hulle aangewys, of, hier en daar, na nie-arm gesinne vir informasie of met die doel om vergelykings te kan trek.

N

In die *s t e d e* het ek onafhanklik en ook in samewerking met maatskaplike werksters, reklasseringsbeambtes, inspekteurs van volksgesondheid en kindersorg-kantore besoeke afgelê.

Van elke besoek of onderhoud het ek aantekenings gemaak: met die doel om vergelykings te kan trek. het ek, in sekere mate, probeer informasie kry omtrent dieselfde dinge, soos b.v. die geskiedenis van die grootouers en ouers van die gesin, die opvoeding van ouers en kinders, die grootte van die gesin, die verdienstes en verdienvermoë van ouers en kinders, die gesin se sedelike en maatskaplike lewe, ens. Ek het veel self opgelet: die mate van ordelikheid in 'n huis is veelseggend, asook die omgang van die lede van 'n gesin met mekaar, die gedrag van die kinders, ens.

Ná die jaar se reise, by die nagaan van al dié inligtings, is sekere in die oog lopende feite gekonstateer. Op grond van hierdie feite is die gesinstudies in twee hoofgroepe verdeel.

**3. — Groepering van gesinstudies.**

Ná versameling van gegewens ingewin by 462 huisbesoeke moes 'n vergelykende studie van gesinsgeskiedenisse gemaak word met die doel om oorsake van verarming na te gaan. Om 'n enigsins helder oordeel te kan vorm, het dit nodig geblyk om die gesinne te groepeer, omdat sommige so in die grond verskillend van andere was. Hulle is derhalwe groepeer in:

*G r o e p I*: Natuurlik-arm gesinne, by wie persoonlike gebreke hoofoorsaak van agteruitgang was.

Ná die opsy-stel van hierdie groep was dit moontlik om by die ander gesinne die invloede te bestudeer wat van buite gekom het.

*G r o e p II*: Gesinne verarm deur nadelige invloede van buite.

**4. — Groep I: Natuurlik-arm gesinne. Voorbeelde.**

Dit is gesinne waarvan die ouers een of ander persoonlike gebrek (uitgenome swaksinnigheid) het wat normale maatskaplike vooruitgang belemmer. Persone met sulke gebreke word in alle maatskaplike stande aangetref, maar onder die beter gestelde klasse word hulle deur ouers en familiebetrekkinge beskerm, sodat hulle nie altyd veragter nie. As gevolg egter van isolement, ekonomiese teëspoed, gebrek aan opvoeding, ens., sak sulke mense as hul nie ondersteun word nie, vinnig tot 'n baie lae peil; wanneer hulle trou, ontstaan die swakste gesinne.

Sulke persone en gesinne het elke volk.

Watter uitwendige oorsake van armoede en agteruitgang

ook bestudeer word, by hierdie groep is die persoonlike tekortkoming van so oorwegende belang dat 'n afsonderlike studie van dié groep moet gemaak word. Externe invloede is hier bykomstige en nie hooffaktore in die agteruitgang nie. (Sien voorbeelde van hierdie groep, bls. 168).

Watter percentasie van arm witmense in ons land maak hierdie groep uit?

Afgaande op 'n algemene indruk opgedoen gedurende die rondreis van die Kommissie sou ek sê: nie meer as een uit elke tien arm gesinne is van hierdie aard nie.

As ek die gesinne wat ek besoek het, nagaan, blyk dit egter dat daar goed drie uit elke tien gesinne onder Groep I gereken moet word. Hier moet egter in aanmerking geneem word my keuse van gesinne vir besoek.

Wanneer 'n mens saamwerk met 'n maatskaplike werker van enige soort (b.v. 'n sendingwerkster, predikant, dokter of onderwyser), is hy of sy baie geneig om die eie probleemgevalle aan jou te wys — dit is, die mense waaroor hy begaan is. Oral in stede, dorpe of op plase was dit my ondervinding, nieteenstaande my strewe na 'n eie kyk op die algemene toestand met betrekking tot armoede in so 'n omgewing.

Op die nedersettings is die teenoorgestelde die geval. Daar het die beambtes hard gewerk vir rehabilitasie van gesinne en wys graag hoever hulle daarin geslaag het. Veel van my huisbesoeke op die nedersettings (65) het ek by voorkeur alleen gedoen en my inligtings saam met 'n gesaghebbende nagegaan.

Vir my is dit dus duidelik dat ek meestal op die onderste trap van ons samelewing gewerk het; daarom meen ek dat dit te hoog geskat sou wees om drie uit elke tien van alle arm gesinne onder Groep I te tel. Uit die groot totaal van besoeke van 462 (322 in Kaapland en 140 in Transvaal) het 126 in Groep I geval (80 in Kaapland en 46 in Transvaal).

Ek het ook by 415 besoeke die woningtoestande aangeteken, nl. (1) agterbuurtstoestande, (2) ordelik, maar te klein vir gesondheid, (3) goed en ordentlik.

Agterbuurtstoestande — d.w.s., smerigheid, wanordelikheid, slegte en onhygiëniese inrigting, nadelige omgewing — het ek gekry in 135, d.w.s. 32 percent, wonings (waarvan 'n groot aantal nie in stede nie). Dit kom naastenby ooreen met bowestaande syfer vir „natuurlik-armes".

Die volgende is voorbeelde van Groep I van gesinne:

1. Gesin K. Vader, moeder, ag kinders, waarvan vier nog by ouers; twee is van owerheidsweë geplaas in 'n inrigting vir meisies in Kaapland; een is in 'n Industrieskool; een dogter

is getroud met 'n dagloner wat smidswerk doen. Twee kinders gaan skool; twee kleintjies is thuis.

W o n i n g. Twee smerige kamertjies in die arm buurt van die dorp.

Die vader is 'n houtryer (houtry is op hierdie dorp die ambag van die mense wat nie graag werk nie). Hy het 'n karretjie, baie bouvallig, en drie esels. Die gesin was aan klaarmaak vir trek toe ek hulle besoek het; as die samelewing hulle nie meer kan uithou nie, en die owerhede begin weer plan maak om die kinders weg te neem, dan trek die hele gesin weg en begin weer onder 'n ander owerheid. Hulle is in die drie aangrensende distrikte bekend; mense wat die trek in die veld teëkom, weet al wat dit beteken. Dit word my gesê deur die predikant van een van die gemeentes dat die gesin al driemaal die rondte gedoen het. Die vader kry op aansoek onderstandswerk in 'n dorp; as hy „moeg" word, laat hy dit staan en gaan hout haal; as hy dan weer kom, is sy plek op die onderstandswerk deur 'n ander ingeneem. Hy is 50 jaar oud en sien daar goed uit.

Die moeder lyk bleek en maer, maar is lewendig en bedrywig; praat graag. Sy kan nòg lees nòg skryf. (Die vader kan miskien lees). Sy ly aan syphilis, het sere aan haar bene. Sy is bekend as 'n bedelaar; gaan van huis tot huis en doen dit stelselmatig; het eenkeer aan die Inspectrice van Volksgesondheid, met wie ek saam die besoek gemaak het, vertel dat sy in een week 16s. ingekry het.

Die kinders. Die dogter is al dertien jaar in die Industrieskool. Die twee skoolgaande kinders kry elke skooldag 'n goeie middagmaal by die skool-eetkamer. Die kinders het ook syphilis.

V o o r g e s k i e d e n i s. Vader se ouers: Die vader is die seun van 'n bywoner in 'n Karo-distrik waar hy sy lewe lank om 'n deel gewerk het; hy had 'n huis, vee, wa, osse; kon lees en skryf.

Vader se grootouers, aan moederskant, had eie grond, distrik U.

Vader se broers: twee is bywoners, een is konstabel (?).

Moeder se ouers: Haar vader het messelwerk en smidswerk op plase gedoen; haar moeder het op plase met huiswerk verdien.

Moeder se broers: Drie is spoorwegarbeiders in Natal.

Sowel vader as moeder sê dat hulle lidmaat is.

In die dorp waar ek hierdie gesin besoek het, is daar 'n taamlik uitgestrekte arm buurt, waar „agterbuurtstoestande" oral heers. Behalwe in die stede is dit die ergste groep wat ek êrens aangetref het. Daar is ander dorpe, soos C. en D. en U.,

waar sulke toestande ook te vind is, maar op O. die ergste, en die mense daar is ook tot die mees agterlike trap gedaal. Baie syphilis-gevalle daar teengekom; die distriksdokter sê dit is erg. Bedelgees sterk. In 8 uit 21 huisgesinne gevalle van onsedelike lewe (by vrouens) aangetref.

Een-en-twintig besoeke in hierdie dorp gemaak; 8 gesinne is van bowestaande type, nog 5 nie ver daarbo nie. Van die ander 8 kan 'n taamlike verwagting gekoester word wat die kinders betref.

Hierby moet gesê word dat ons ál die Karo-dorpe in April en Mei 1929 besoek het, aan die einde van die lang en swaar droogte.

Gesin X. Eenkant van die dorp, onder 'n klomp gombome, is 'n vierkant hokkie van skoon sink sowat 7 by 7 voet, sonder skoorsteen of venster, met 'n klein afdakkie eenkant omtrent drie voet wyd. In die sinkskeiding tussen die afdak-ruimte en die hok-ruimte is 'n vensteropening. Hierdie geboutjie is die woning van 'n jonggetroude paar; die man is dagloner.

Binne staan 'n ou driekwart katel van houte en planke aanmekaar getimmer; 'n blink deken van nagemaakte swart satyn met helder geel fraings is daaroor. Dit is al meubelstuk; darem 'n paar kissies en ou stoele.

Op die bed sit twee agtienjarige meisies langs mekaar, die een met 'n hoed op, die ander met 'n wilde harebos wat mooi sou gewees het as dit skoon was. Een speel op 'n mondfluitjie. Een is „Mrs. K.'' Die ander is, soos sy sê, „Miss X.'' Hulle is tweeling, die dogters van „ou X.,'' alombekend in die distrik.

„Maar jy is ook mos getroud,'' sê my vriendin aan die „Miss.''

„Ja, ek is. Ek was twee maande getroud, toe loop my man weg.''

„En waar is hy nou?''

„Hy boer in die Kafferstat. Nou vat ek hom nie weer nie. Want watter siektes het hy nie nou nie? Die Kaffermeide is mos morsig.''

„Hoekom het jy dan met so 'n man getrou?''

„Nee, sien miesies, ek sal vir Antie sê. Dis my ma. Die ou het so by my ma aangehou. Daar het 'n vrou by my ma gekom en vir my ma gesê: ‚Jy sal spyt wees as jy jou dogter met daardie man laat trou, hoor.' En naderhand het my niggie weer met my ma kom praat. Maar my ma sê ek moet. Nou ja, toe trou ek maar.''

„Het jy toe by hom gaan woon?''

„Nee wat, hy het somaarso by my pa gebly. En toe nader-

hand, toe loop hy weg. Ek is maar bly, wat."

„Gee hy jou niks?"

Sy word skielik verontwaardig. „Nee, ek was by die polieste om hom aan te gee; maar hy sê ek kan niks doen as ek nie 'n kind by die man het nie."

„Maar jy is dan sy vrou!"

„Ja, maar dis wat hulle sê. Nou bly ek maar hier by my tweeling."

„Waar slaap jy?"

„Hier."

„Hier in die kamertjie?"

„Ja."

„Het jou ma nog ander kinders?"

„Ja," sê die ander suster. „My ma het 'n hell-of-a-lot kinders. Ses is dood. Ses leef nog." Sy kyk haar vuil kaal bene aan. „Kyk," sê sy, „ek het my nog nie gewas nie."

„Ek ook nie," sê Miss X. „Wat, ons staan nie op nie; ons het vanmôre neënuur opgestaan."

„Wil jy dan nie vir jouself gaan werk nie?" vra ek haar.

„Ja," sê sy, skielik ernstig. „Ek soek werk; ek wil gaan verdien!"

„Watter werk wil jy liewers doen?" vra ek.

Sy bly stil; die ander giggel. „Nou is jy vas," sê sy. „Miss" X lag maar saam.

Die twee bring klaarblyklik die dag deur in niksdoen. Hulle was hulle nie eens nie, nog minder hulle smerige klere.

In die afdakkie staan 'n Kaffer en werk; hy is hulle kombuisjong. Oor 'n rietstok bokant die bed hang 'n klomp nuutgesnyde biltong.

'n Bed met 'n satyndeken, vleis in die huis, 'n mondfluitjie, en 'n Kaffer om die werk te doen; die tweeling lyk volkome gelukkig.

Die vader van hierdie meisies is 'n smid van ambag; hy werk meestal by die Kafferstatte, waarvan meer as een blanke gesin in daardie omgewing bestaan. Die Kaffers laat ook ploeg, ens., en die aanneem van sulke werk word nie as oneerbaar beskou nie; daar is ook geen rede waarom dit so behoef beskou te word nie. Maar dit gebeur soms dat die witman van die Kaffer se onkunde misbruik maak, en so was dit met hierdie man. Hy en 'n skoonseun was, nie lank voor my besoek, voor die hof vir diefstal van eiendom van Kaffers, is skuldig bevind en beboet.

So 'n gesin leef òf op die wapad òf gaan staan naby Kafferstatte waar daar werk is; gewoonlik is die gesin en gesinsbenodig-

hede op een eselwa gelaai, en die smidswinkel op die ander.

Twaalf kinders is aan hierdie een gebore so op die trekpad; ses is dood.

Toe die dogters groot geword het, het verskeie van hulle verhoudings begin met minderwaardige mans, wat hulle by die trek of by die smidswerk byvoeg. Waar die trek staan, word snags vir die meisies 'n seil gespan van die wa-reling af; dit gebeur dan dat die mans wat by gekom het, ook saamslaap. Een van die dogters is later getroud met 'n man wat vallende siekte kry; een van haar kinders is swaksinnig, 'n ander is weggeneem en in 'n weeshuis geplaas. Sy is toe dood; die man is hertroud met die dogter van ouers wat my nie heeltemaal normaal voorkom nie.

Aan die ander kant het 'n ander dogter onder later meer gunstige omstandighede goed ontwikkel tot 'n netjies en flink huisvrou met eenvoudig maar goed ingerigte huishoudinkie, baie skoon; sy het ambisie om die lewe van haar gesin op 'n goeie peil te bring, en haar gesin vorm 'n groot teenstelling tot dié van die tweelingsusters.

Hierdie gesin X, word nie as 'n tipiese trekgesin in daardie distrik beskou nie, maar as 'n uiterste geval. Die distriksdokter wat lange jare daar werk, meen dat daar min is wat so erg is, en selfs by die X.-gesin is daar geen abnormaliteit nie, inteendeel 'n taamlike mate van wakkerheid.

3. Gesin M. Die huisie: 'n plat sinkgeboutjie op 'n delwery; geen skoorsteen, een deur, een venster. Meubels: 'n ou dubbele ysterkatel, sakmatras met strooi gestop, baie verflenterd, geen komberse of lakens; geen stoel of tafel of stoof; ou rakke en kissies; daar is 'n buitebakoondjie en 'n primus-stoof vir die gesin se koskook; potte en panne en bakke lê buite opmekaar; ek dag die vrou maak klaar om te trek. Onder 'n stuk ingefrommelde ogiesdraad voor die deur is 'n paar ou bakke met jong plantjies daarin geplant. Die huisie is 9 by 9 voet en is die gesin se eiendom, soos meestal die geval is op die delwerye.

Alles is vuil en grillerig. Die vrou is in vuil flenters geklee, gesig en liggaam vuil; en sy is glad nie onaansienlik nie, was sy net skoon.

In hierdie hut woon vader, moeder en twee kinders al drie jaar; die dogter is nou omtrent vyftien jaar, die seun ouer. Die vader en moeder slaap op die bed, die seun en dogter op die grond by die voetenend, waarop?

In so 'n omgewing het die gesin die laaste twintig jaar deurgebring.

Die vader, nou omtrent 60 jaar oud, is gebore en groot

geword in die Karo; sy vader was bywoner; hy het op die plaas skoolgegaan en daar lidmaat geword. Hy is ná die dood van sy ouers groot geword by 'n suster wat met 'n vermoënde boer in distrik B. getroud was. Die swaer en suster het hom aangehelp; en toe hy getrou het, had hy 700 kleinvee, perde en muile.

Hy het in distrik B. geboer, tot hy in die Engelse oorlog betrokke is. Hulle plaas was 'n uitspan, en die kommando's van weerskante het op die plaas gekom; alle lewende hawe is naderhand weg; daar die plaas in Kaapland is, het hy nooit kompensasie gekry nie, en hy het nooit weer bygekom nie. Later is hy na die delwerye, waar hy nou drie-en-twintig jaar werk; het nooit 'n „geluk" gehad nie.

Sy broers en susters is almaal arm, bywoners of delwers; een suster is „nie reg in haar kop nie."

Die moeder is die dogter van 'n Karo-boer met groot grond, van sy ouers geërf. Dit het daar nie goed gegaan nie. Toe „kom daar 'n man wat hom baie vertel van hoe pragtig die wêreld in Grikwaland is; hy verkoop toe alles, koop karre en waens en trek met al sy kleinvee en 100 beeste." In die Onderland is alles „aan vreemde siektes" dood en is hy uitgeboer. Toe maar weer terug na distrik B. Daar is hierdie dogter getroud, en haar ouers het by haar moes inwoon; toe sy en haar man later trek na die delweye, is hulle saam.

Die moeder het 'n bietjie op haar ouers se plaas skoolgegaan.

Die kinders. Almaal in distrik B. gebore, behalwe een seun op die delwery. Vyf dogters het tot St. IV op die plaasskole geleer; hulle is nou almaal met delwers getroud. Een skoonseun het „groot gediek" en 'n bietjie geluk gehad, maar is weer uitgeraak; al die ander is arm en leef net soos die ouers.

### 5. — Groep II: Agteruitgang deur invloede van buite.

Klas a. Onder hierdie groep het ek 87 besoek wat nie arm genoem kan word nie. Almaal is egter besoek in verband met ons ondersoek. Daar was b.v. 9 wat die armoede al oorwin het; 35 was gesinne van eienaars van grond of van vee of van albei, besoek om die pionierslewe na te gaan wat in hulle distrik suiwerder is as elders; 9 gesinne op Kakamas, waar ek 16 besoek het, was van ou erfhouers wat deur buitengewone inspanning tot betreklike welvaart gekom het; op die jonger nedersettings is so iets baie seldsamer.

By die meeste van die 87 nie-arm gesinne (behalwe dié wat reeds die armoede oorwin het) was invloede aan die werk wat o.i. indien nie gekeer nie die gesinne tot armoede sal bring. Sulke invloede is b.v. voortdurende verdeling van grond onder

kinders sonder enige voorsiening vir 'n ander bestaansmiddel as die boerdery; gebrek aan meer as primaire onderwys; voortdurende isolement; onbestendige huislike lewe veroorsaak deur rondtrek, ens. Hierdie faktore word as sulks in die hoofrapporte behandel.

Klas b. Ek het ook nog 247 ander gesinne wat in Groep II val besoek. Hulle is almaal arm. Die meerderheid van my besoeke onder Groep II is dus by mense gewees wat gewoon arm is, maar wat anders beskou en gehelp moet word as die gesinne van Groep I.

Die volgende is 'n voorbeeld van Groep II (a) wat nie arm is nie, maar wat agteruitgaan.

4. Gesin W. 'n Gestadige verarming, typies van veel in daardie en omliggende distrikte.

Op 'n besonder goeie en waterryk Karo-plaas het voorheen gewoon seker W., 'n welvarende boer, wat sy boerdery intelligent gedryf het en wat 'n vooraanstaande man in die distrik was. Hy had vier kinders, A, B, C en D. Ná sy dood het die vier kinders die plaas geërf; hulle het ook voorste plekke in die samelewing ingeneem, gedien op kerkrade, skoolkomitees en wat ook. Hulle is goed getroud en had saam dertig kinders. Sommige van die ouers is nou al dood, sommige leef nog en woon op hulle dele van die plaas.

A se kinders het dit nie verder gebring as primaire onderwys nie, op twee na, nl. 'n dogter wat St. VII gemaak en een wat die Tweedejaars Kwekelingonderwysersexamen gemaak het. Een van A se seuns werk op 'n dorp vir £6 in die maand; een seun is swaksinnig; een boer op sy vader se grond. Die dogter wat opleiding gehad het, het 'n paar jaar onderwys gegee en is nou getroud; een suster woon by haar. Een is thuis by die ouers.

B se kinders het onder St. VI uitgeskei. Drie broers boer op hulle vader se grond, op die stukkies wat hulle ná sy dood sal kry. In goeie tye kan hulle net bestaan.

C se kinders het na 'n dorpskool gegaan; die verste wat hulle gekom het, was by die Onderwysersexamen III; een gee onderwys op 'n buiteskool en doen baie goeie werk.

D se kinders het net primaire onderwys gehad; die seuns boer op hulle ouers se deel, die dogters trou weg.

Die lede van hierdie gesin, vir sover ek informasie het, is gawe, knap mense, nie dom nie, deur almaal gerespekteer. Vir die gewone samelewing skiet hulle dus persoonlik nie te kort nie.

Ek was op besoek by een van B se seuns wat op sy stukkie grond boer, deel van die oorspronklike plaas. Hy het ag kinders,

waarvan almaal wat oud genoeg is, na die plaas se skool gaan, waar daar 'n knap, lewendige onderwyseres werk. Sy vrou is knap en ordeliewend. Ek vra die vader watter kans daar is om sy ag kinders toe te rus vir die lewensstryd, sodat die armoede hulle nie vang nie. „Nee," sê hy, „daar is nie kans nie, behalwe dat ek gehelp word."

Sy oudste seun het tot St. VII gegaan, gesak in St. VIII, is nou in spoorwegdiens vir 8/- per dag.

Sy tweede seun wat tot Std. VI gegaan het, werk op die pad. Die jonger kinders maak goeie vordering op skool; een van elf jaar is in St. IV; die kinders is nie dom nie. Die vader doen sy bes, ry hout dorp-toe; op die plaas was daar toe, aan die einde van die droogte, niks te maak nie.

1ste Geslag, welgesteld, onder voorste mense.

2de Geslag, minder welgesteld, ook onder voorste mense.

3e Geslag, wat op die plaas is, sukkel om te bestaan.

4e Geslag, wat op die plaas is, neem toevlug na ongeskoolde arbeid en moet hulle opwerk vanaf onderstandswerk, spoorwegwerk, ens.

Seker syfers wat ook op 'n wordingsproces van armoede wys.—In Namakwaland het ek omtrent 35 huisgesinne besoek wat nie arm is nie, eienaars van grond of huurders met vee. (In Namakwaland en omstreke is egter om natuurlike redes die leefwyse so dat maatskaplike probleme as op sigself staande beskou moet word; elders in hierdie rapport word die huislike kant daarvan behandel).

Hoewel nie arm nie kry die kinders van hierdie gesinne meestal net primaire onderwys. Die volgende syfers toon in sekere mate aan wat die posisie is van die kinders wat die skool verlaat het. (Vooruitsigte met die boerdery is nie meer goed nie).

Uit 'n totaal van 43 besoekte gesinne in Namakwaland en Boesmanland het ek informasie gekry omtrent die kinders van 29.

Van hierdie 29 gesinne is 24 ouers grondeienaars of grondhuurders met vee. Die aantal kinders van die 29 gesinne (naastenby) is 205, waarvan 58 nog in skool of klein is, sodat 147 uit skool is. Van laasgenoemde het 7 sekundaire onderwys ontvang (2 onderwysers, 3 matriek en aan spoorweg, 1 Junior Cert. Oor een is verder besonderhede nie verky nie).

Dus is 140, met miskien 'n paar uitsonderings, almaal in die veeboerdery in hulle eie landstreek. Gedurende die lang droogte wat in 1929 geëindig het, was àl toevlug vir 'n groot aantal van hierdie mense om onderstandswerk op die paaie te doen.

Die volgende is 'n voorbeeld uit G r o e p I I (a) wat die armoede oorwin.

5. G e s i n G. Hierdie gesin woon in die arbeidskolonie in 'n mooi, net, stewige huisie van vier of vyf vertrekke bo op 'n bult; dit is fraai skoon van binne en rondom, met oral tekens van sorg en oorleg en skoonheidsin.

Daar die moeder nie thuis was nie, het ek van 'n ander lid van die gesin net enkele van die vernaamste feite uit die familiegeskiedenis kon kry.

Die vader het voor die Engelse oorlog in Grikwaland geboer met vee. Met droogtes is hy so agteruitgeraak dat hy naderhand gaan werk het op die voor wat die begin was van die nedersetting. Daar was toe al sewe kinders, en die gesin het in 'n sinkhut gewoon. Daarna kon hy 'n erf kry op die voorwaardes van die nedersetting, en kon weer op klein skaal begin boer, maar toe breek die Engelse oorlog uit, 1899; hy en een van sy seuns is kommando-toe. Hy het later buitbeeste van die kommando gekry en het dit huis-toe gebring; daar is hy gevang en het ag maande in die tronk op K. gesit.

Die moeder is gebore en groot geword in 'n afgeleë distrik; hoe afgeleë sal die volgende storie aantoon. Toe sy gedoop is, sê die predikant by die diens, soos die gewoonte is, dat die doopouers moet opstaan. Toe staan die hele gemeente op!

Haar ouers het moes trek met hulle vee, soos op die plase in daardie streke gebeur; sy het nooit skoolgegaan nie, maar het darem, met haar ouers se hulp, so ver gekom dat sy lidmaat kon word. Toe is sy getroud. Toe haar man weg was op kommando, en later in die tronk, het sy by 'n bekende herberg gekry, op 'n plaas, met haar kinders. Maar die vyand het hulle ook baie verniel, graan gevat en alles uitgeroei wat hulle kon. Sy is toe maar weg met 'n tent; moes toe êrens iets in die grond kry vir kos; volk was skaars, parmantig en veeleisend onder oorlogsinvloed. Sy het self, saam met die kinders, die grond bewerk; en toe die koring ingeoes is, het hulle dit met 'n koffiemeule gemaal om te bak. In hierdie tyd het die gesin uit al hulle oorblywende veetjies uitgeraak.

Toe die vader uit die tronk kom, het hy weer op die voor gaan werk en later sy 6 morg gekry.

Dit is algemeen op hierdie en ander nedersettings dat die vrou 'n belangryke en onmisbare aandeel aan die werk moet neem, nie alleen in die huisgesin nie, maar ook op die lande; die mense kan in die reël nie werksvolk bekostig nie. Hierdie vader en moeder het van toe af ongesteur hulle grond bewerk

en hulle kinders groot gemaak, maar met uiterste en onvermoeide inspanning van albei.

Die kinders het almaal op die nedersettingskool tot St. VI geleer; een meisie het St. VII gemaak en is nou getroud met 'n boer „op die trekpad."

Twee seuns het erwe in die arbeidskolonie; een het eers aan die spoorweg gewerk, het geld weggesit en sy broer aangehelp.

Twee seuns is in Suidwes, het as voormanne gegaan; een het nou sy eie boerdery, die ander is opsigter.

Een seun het op 'n ander besproeiingskema op die afbetaalstelsel grond gekoop en bewerk dit.

Omtrent elke gesin in hierdie arbeidskolonie wat vooruitgekom het — en daar is 'n groot getal — het so 'n geskiedenis agter die rug. Die meeste van die seuns en dogters slaag goed en is daartoe gehelp deur die uitstekende skool.

Die volgende is voorbeelde van G r o e p I I(b) van gesinne verarm deur invloede van buite.

6. G e s i n H. A g t e r u i t g a n g d e u r o o r l o g. — 'n Jong egpaar (man 35 jaar) met hulle vyf kinders en die man se moeder woon in 'n netjies klein huisie in een van die voorstede van 'n stad.

Die vader het groot geword op sy vader se plaas, 'n bekende en waardevolle plaas in Transvaal. Sy vader is nou dood; van die broers woon nog op die plaas; die moeder kry ouderdomspensioen.

Die volgende is 'n paar feite uit hulle geskiedenis, 'n typiese Transvaalse oorlogsgeskiedenis.

Toe die hoof van hierdie gesin 'n seuntjie was, is sy vader op kommando gegaan in die Engelse oorlog. Drie seuns het mee gaan diens doen as burgers. Een het siek geword aan koors en is terugestuur; hy het toe gesorg vir die boerdery. Die ander seuns was 13 en 10 jaar oud, en daar was ook die moeder en dogters, hulle het saam al die werk binne en buite op hulle geneem.

Die plaas, centraal geleë, het baie besoeke van die vyand gekry. Die eerste troepe het nie geplunder nie, maar in 1901 het 7,000 man gekom en daar kamp opgeslaan. In een uur het hulle 'n verwoesting aangerig, al die ryp koring van die lande afgesny, die skure se koring, omtrent 250 sak, aan brand gesteek. Toe is hulle weg; ook al die lewende hawe. 'n Maand daarna het 'n kleiner klomp gekom, en die moeder met haar vier dogters en drie seuns is op hulle waens gelaai; hulle is toegelaat om hulle beddegoed, ens., ook op te laai op die plaas se eselwaens; so is

hulle vervoer na Pretoria en daar afgelaai op 'n kaal erf; hulle moes self huis soek.

Op Pretoria het die gesin 'n jaar gewoon.

Twee seuns het werk gekry by die municipaliteit; die meisies kon nie verdienste kry nie. Die huishuur was £2 in die maand. Later het hulle iets van kos gekry van die kommissariaat.

Ná die jaar is hulle na die Irene-kamp gestuur en in 'n tent geplaas; maar ná drie maande was dit vrede. Hulle het 'n wa gekry, hulle paar goedjies daarop gelaai en plaas-toe gestap, 14 myl. Op die plaas kry hulle een huis waarin Kaffers woon, en een huis waarin 'n Engelsman woon; dié wou nie padgee nie, en die kinders moes hom uitsit. Die huis was vuil en verniel, waens verbrand, gereedskap stukkend, bome verniel.

Nege maande ná die vrede is die vader en twee seuns teruggekeer en het hulle weer begin boer, osse gekoop, 21 stuks, uit repatriasiefonds (elke seun het 6 gekoop), en ploeë en waens. Maar in 1913 moes hulle bankrot gaan. Hierdie seun het toe aan die spoorweg werk gekry, waar hy nou nog werk, 13 jaar.

Hy het intussen, in sy beste leerjare, min kans gehad om skool te gaan, en nou vind hy dit moeilik of onmoontlik om vordering in sy beroep te maak. „Die kantoor het my al keer op keer gevra watter standaard ek gemaak het. Had ek maar St. VI, dan was ek al baie verder" Nou bly hy in „goedere" vir £11 in die maand. Maar hy sal sorg dat sy kinders leer; daarin, sê hy, lê die sleutel van die toekoms.

Die moeder is die dogter van 'n vroeër welgestelde Hoëveldse boer. Gedurende die oorlog is hulle huise verbrand, en alles is uitgeroei. Kapitaal had hulle nie, moes goewernementsvee koop, maar het nooit weer reggekom nie; is tot vandag nog arm. Sy het in 'n goeie dorpskool primaire onderwys ontvang.

Kinders, vyf. Oudste dogter skrander, het St. VI gemaak in die Afrikaanse skool; haar ouers is baie belangstellend en sal veel opoffer om haar verder te laat leer.

7. Gesin V. Verarming hoofsaaklik deur droogte, gebrek aan opvoeding.—Mevrou V. is 'n weduwee wat verdien deur te sorg vir 'n siek vrou. Sy is 'n versukkelde ou vroutjie met 'n temerige spraak; dit is moeilik om die aandag op haar te hou, maar dit is die moeite werd; sy dink. Sy het my die volgende geskiedenis vertel, wat ek later bevestig gekry het:

Haar man, dood in 1924 toe hy 39 jaar oud was, is op 'n plaas gebore en groot geword. Hy het nooit skoolgegaan nie; sy vader had eie vee, waarmee hy moes trek waar hy grond kon kry, en het swaar geleef. Sy moeder is dood toe hy 11 jaar oud

was, sy susters het op die plaasskool 'n bietjie geleer lees; hy self moes vee oppas; en as hy saans thuis kom, maak die susters vir hom 'n skryfvoorbeeld; so het hy geleer skryf, kon later 'n brief skryf, want hy wou altyd so graag leer.

Een van sy broers is 'n transportryer, een 'n bywoner in Suidwes, een 'n plantasiewerker, een op 'n kerknedersetting waar hy goed vorder, twee susters is getroud met dagloners.

Mevrou V. se eie vader was 'n veeboer met omtrent 'n duisend kleinvee en perde en esels. Deur droogte het hy in die skuld geraak en so uit sy besittings. Haar moeder was die dogter van 'n boer wat aan elk van sy vyf kinders 'n plasie kon vermaak; sy het haar deel gekry, maar ook dit is later verkoop.

Haar een broer is 'n messelaar, een 'n delwer, een 'n plantasiewerker, een het sy eie vee (goewernements), een suster is getroud op 'n kerknedersetting.

Sy self het 'n paar maande skoolgegaan en kan lees en skryf. Sy het toe sy klein was, vee opgepas, tot sy 11 jaar was, smôrens gaan sy veld-toe met 'n hond en haar kos; die plaas was klein, en sy kon smiddags huis-toe kom om te eet; kos was daar altyd genoeg.

Toe sy getroud is, het haar man 26 veetjies gehad en sy 30. Hy het toe vir 'n oom gaan vee oppas, had 'n huis van drie vertrekke, en damwater vir sy vee. Toe die dam verdroog het, moes hulle 'n paar maande in 'n tent woon waar wei was; toe reën dit en is hulle weer huis-toe. Maar haar eerste kindjie was naby, toe het sy op 'n dorpie gebly vir die bevalling en tot die kind 1½ maande oud was. Toe het hulle in 'n tent gaan woon op S. se plaas, en haar man het werk gekry, draadtrek om groot kampe. Maar toe breek die Groot Oorlog uit en het die draadtrek tot stilstand gekom. Toe het hulle gaan vee oppas by haar broer; daar had hulle een kamer aan die huis, en sy het buite gekook.

Die kindjie was baie sieklik tot 3 jaar oud, en hy was 2 jaar oud voor hy kon loop; teen dié tyd was daar 'n tweede, ook swak, want sy was swanger toe die eerste ag maande oud was. Hierdie tweede kind is swaksinnig. Al haar ander kinders is gesond.

Hulle het by die broer goed aangeboer tot hulle 500 vee had. Toe kom die droogte, en in 1916 was alles dood op 20 na. Daarna het hulle weggetrek na 'n plaas in die distrik Knysna en het tuinwerk aangeneem en tussenin bos skoongemaak. Vir twee jaar was die oes van die skoongemaakte grond hulle s'n, en daarna het hulle om 'n deel gewerk; had vry huis.

Hulle het gelukkig geleef en goeie vordering gemaak; ná drie jaar kon haar man na R. gaan en 8 beeste koop; later had

hy 'n span van 16; dié het hy toe weer verkoop en die geld in die bank gesit.

Toe vra 'n groot houthandelaar hom om op goeie voorwaardes 'n nuwe aanleg te gaan maak. Hy trek toe £35 uit die bank om gereedskap vir boskap te koop en om mense te huur.

Op hierdie grond het hulle 'n lekker huis gemaak van pale en klei; hy het die pale gekap, en sy het die klei getrap en die mure gepleister; die dak was van ruigte. Die man het weer sy geld ingewerk en 'n goeie oes gehad; sy vrou het goed vir hom en die kinders gesorg; daar was altyd kos genoeg, genoeg groente, melk en eiers.

Toe kry die man 'n soort verlamming; hy moes na die hospitaal geneem word en is daar dood.

Die kinders is in inrigtinge of by mense aangeneem, en die moeder pas die siek vrou op, wat goed is vir haar.

„Mevrou,'' sê sy vir my, „ek is nie geleerd nie, maar ek het 'n konsensie.'' (Wat sy bedoel, is dat sy nadink oor sake). „En dit is vir my wonderlik. Driemaal het ons op en op gegaan tot dit lyk ons moet *nou* deurgaan, en dan word ons teruggeslaan. Waarom sou dit nou gewees het?''

Hierdie geskiedenis van onkunde, droogte en rondtrek is typies van die meerderheid van arm gesinne in die Karo, behalwe dié wat onder Groep I val.

8. Gesinne A en N. Armoede in 'n ryk distrik. — Die distrik D. word oral genoem as 'n ryk distrik; dit is ook; die boere kan twee skape op 'n morg aanhou; een plaas van 1,500 morg is in 1929 verhuur vir £600 per jaar, nog een van 2,000 morg vir £804 p. j. vir 3 jaar; die huurder het dit toe weer vir 3 jaar geneem vir £750 p. j.

Tog het maatskaplike werkers aan my gesê dat die armoede van D. van 'n besonder agterlike gehalte is. Ek het toe daarheen gegaan en 'n paar besoeke op die dorp afgelê, ook uitgery na 'n dorpie wat vir arm mense aangelê is waar hulle vir hulle hartebeeshuisies bou en hulle veetjies, 50 of 80, kan wei. Daar is 'n kerk, 'n pastorie en 'n goeie skool, maar geen predikant nie; die dorp se predikante sorg vir die gemeente daar.

Op hierdie dorpie het ek die toestande van Johannesburg of Kaapstad se agterbuurtes aangetref, so in die oop veld, 'n leefwyse uiters agterlik. Deur die skool het egter verskeie van die kinders uitgekom, in spoorwegdiens e.a. Die hoof van die skool het die volgende syfers gegee:

Gedurende 5 jaar (1925 — '29) het 28 kinders die skool verlaat, 9 met St. VI. Daarvan het 4 verder gaan leer, 2 is in

spoorwegdiens, 3 op plase, 1 in 'n kafee, 1 is winkelklerk, 1 op onderstandswerk, 1 in huisdiens, en *13 is thuis by die ouers in hulle huisies, sonder werk;* 3 van laasgenoemdes is later getroud. Oor twee was verder inligtings nie beskikbaar nie.

In die skool was daar toe (1929) 72 kinders.

Hoe kom dit dat so 'n arm en agterlike samelewinkie in so 'n ryk distrik tot stand gekom het? Die geskiedenis van gesinne A. en N. sal miskien lig werp op die saak.

G e s i n A. Mnr. A. is nou 64 jaar, 'n man wat die agting van almaal wegdra. Hy en sy vrou woon op die groot dorp in 'n baie netjies klein huurhuisie, van binne rustig en aangenaam. Hulle leef eenvoudig, is typiese boeremense; hulle lewensbeskouing is ook dié van besadigde, verstandige boere.

Die vader is van goeie familie van weerskante, het groot geword in distrik B. op sy vader se huurplaas, en het by sy oupa skoolgegaan tot hy kon lees en skryf. Hy het gewerk en vee bymekaargemaak; en toe hy getroud is met sy niggie, het hulle begin met 100 skape. In die Engelse oorlog het die vyand sy goed afgevat; toe had hy al vier kinders.

Hy het toe as bywoner gaan werk: 1. By O. vir 3 jaar; huis vry, wei vir omtrent 12 beeste; hy gee helfte saad, ploeg en vee, kry helfte van die oes. In die eerste jaar het hy min gewen, in die tweede 100 sakke met koring, £1 per sak, in die derde net sy broodkoring.

2. By C. Die eienaar het land vir drie sak saad gegee as vergoeding vir toesig oor al sy vee vir 'n jaar. Daar het die gesin sewe jaar gebly. „Dit kom uit op jou brood en miskien 'n bietjie meer." Die skool was toe drie myl ver; smiddags om vier uur kom die kinders thuis . Die dogters (hulle had geen seuns, ag dogters) het gehelp inspan, ploeg, lei; maar die ouers het gesorg dat hulle nie te hard werk nie.

3. By B., 'n Engelsman van oorsee, 2 jaar, £3 per maand, 2 slaggoed, land vir drie sak saad per jaar, wei vir 8 beeste. Geen skool.

4. Toe by B. in 'n ander distrik, op dieselfde voorwaardes as bogenoemde . Daar 6 jaar; die gesin praat met lof van die man. Maar hy is dood, en die plaas moes verkoop word.

5. Toe by H. op dieselfde voorwaardes, een jaar; toe dorptoe.

Die dogters is met goeie mans getroud en het dit almaal min of meer getref soos die volgende:

G e s i n N. Een is getroud met N., nou omtrent 36 jaar oud. Hy is as plaasseun groot geword in distrik D., het skoolgegaan op die plaas tot hy kon lees en skryf, het begin as plaas-

donkies, en doen karweiwerk, ploeë, ens.; 1 doen „los werkies''; 1 bewerk 'n dorpstuin om die helfte. Verskeie van die ouer persone het al kinders in beter betrekkings of laat hulle 'n vak leer.

B. 'n Klein, jong dorpie in die oostelike Vrystaat (1930: ± 500 blanke inwoners). My segsman, 'n betroubare en beter opgevoede man, het vyftig huise, een vir een, opgenoem en die toestand van die bewoners beskrywe. Van die meeste huisvaders kon hy ook die leeftyd opgee. Die ouderdom van 6 was onbekend (waaronder 1 skoolmeester, 1 koffiehuishouer, 4 arm bywoners wat pas met hulle families ingetrek het); 12 was jongerige manne onder veertig; 32 was oor die veertig jaar oud (waaronder die meeste ouer as vyftig was, en 12 ouer as vyf-en-sestig, van wie minstens die helfte ouderdomspensioen gekry het). Uit die 50 huisvaders was 28 vroeër bywoners gewees, en party het nog op plase om 'n deel gesaai. Van 40 kon die nering vasgestel word (die ander was òf te oud òf werkloos); naamlik (a) Bou- en messelwerk (in klip) meeste op plase: 12; (b) skoene versool: 1; (c) „los werkies'' (een doen b.v. messelwerk en repareer skoene): 5; (d) werk met eie osse (transportry, ploeg, damme maak): 5; (e) boormachien-eienaars (een saai ook om 'n deel): 2; (f) arbeider by boormachien: 1; (g) deelsaaiers op plase: 3; (h) bewerk hulle erfie: 2; (i) padwerker (ploegbaas): 1; (k) tydelike werksman by spoorwegbou (anders messelaar): 1; (l) geskoolde klipwerker (min werk in laaste tyd): 1; (m) geskoolde smid (vaste loon): 1; (n) skoolmeester: 1; (o) koffiehuisbesitter: 1; (p) garage-eienaar: 1; (r) veespekulateur: 1; (s) eienaar van vragmotor: 1.

Ons kan die volgende samevatting maak:

**Tabel 35. — Nering van 50 huisvaders in 'n Vrystaatse dorpie, 1930.**

| | Persone |
|---|---|
| Half- en ongeskoolde geleentheidswerk (daarvan met eie vee, wa, ens. 5) .. .. .. .. | 23 |
| Landbouproduksie: 2 daarvan op die erfie; 3 deelsaaiers; (ook een boormachien-eienaar saai om 'n deel) .. .. .. .. .. .. | 5 |
| Eie besigheid, ambag, ens. .. .. .. .. | 7 |
| Vaste arbeiders, private diens .. .. .. .. | 2 |
| Loon of salaris, staatsdiens .. .. .. .. | 3 |
| Werkloos of te oud (feitlik behoort die twee wat hulle erfie bewerk, ook hieronder) .. .. .. | 10 |
| | 50 |

Dié gegewens gee 'n taamlik getroue beeld van die samestelling van die bevolking in een van die jonger, arm dorpies, waarvan daar veral in die mieliestreke van die Vrystaat en die Transvaal verskeie is. Hierdie dorp het aan die begin van 1930 by die honderd huisgesinne getel, en van dié het volgens my segsman hoogstens dertig (winkeliers, onderwysers, ens.) 'n gereelde inkome gehad. Die opvallende aantal sogenaamde „messelaars'' word daardeur verklaar dat alle soorte geboue in dié deel van die Vrystaat van klip gebou word en dat daardie manne self hulle klippe kap en ook allerlei ander soorte halfgeskoolde bouwerk doen. Baie van die armes kom oorspronklik uit die Kaapprovincie.

C. Lydenburg, Tvl., (1931: 1,600 blanke inwoners) is een van die oudste Transvaalse dorpe, maar het deur sy afgeleë ligging betreklik laat die moderne ekonomiese invloede ondergaan. Die armes op die dorp is hoofsaaklik die afstammelinge van vroeër grondbesitters in die distrik, en hier kan nog in betreklik eenvoudige vorm gesien word hoe 'n boerebevolking na die dorp afgestoot word — in hierdie distrik dikwels deur opsny van plase en deur agterlike boerdery. 'n Ervare en invloedryke man, wat die distrik van sy kindsdae af ken, het aan die hand van die kieserslys vir die dorp en omgewing die teenswoordige posisie van nakomelinge van sewentien ou boerefamilies opgenoem. Uit 52 persone was twee nog op plase dig by die dorp (een op klein eie grond, een as bywoner). Die vyftig dorpsbewoners kan as volg ingedeel word:

**Tabel 36. — Nering op die dorp van 50 afstammelinge van Lydenburgse plaaseienaars-families (1929).**

| | Persone |
|---|---|
| Boer op watererwe .. .. .. .. .. | 4 |
| Transport- en karweiwerk .. .. .. .. | 4 |
| Openbare diens: (2 tronkbewaarders, 2 padopsigters, 3 blanke spoorarbeiders) .. .. .. .. | 7 |
| Prospekteerders (goud) .. .. .. .. | 3 |
| Halfgeskoolde ambagsmanne (14 daarvan in verband met bouvak, n.l. 5 timmermans, 3 messelaars, 4 skilders, 2 steenbranders. Verder 3 smids, 1 skoenmaker) .. .. .. .. .. | 18 |
| „Los werkies'' .. .. .. .. .. .. | 2 |
| Handel en kantoorwerk (3 het 'n eie winkel, slagtery, fietswinkel; 9 is klerke, van wie 6 in 'n redelike betrekking) .. .. .. .. .. .. | 12 |
| | 50 |

**Diens van openbare liggame.**

Volwasse of ouerige persone uit die landbouersberoep wat na die stede trek, besit meestal nie die kwaliteite wat vereis word in die produktiewe beroepe van die hedendaagse nywerheidslewe nie. Aan die ander kant is hulle in die reël van beter gedrag, betroubaarder en fatsoenliker as die ongeskoolde stadsbevolking, sodat hulle in feitlik alle lande van die Europese beskawing dikwels sulke poste beklee soos kantooroppassers, vertroubare boodskappers, opsigters, ens. In die diens van openbare liggame en veral ook by die spoorweë en posterye is dus die ondergeskikte beambtes in baie lande mense wat die plase verlaat het toe hulle te oud was om 'n vakopleiding te kry.

Voor 1899 al is in die twee republieke Transvaal en Vrystaat geleidelik heelwat van die laer staatsbetrekkings gevul met persone uit die boerestand. Deur die oorlog van 1899—1902 is vir baie jare 'n end gemaak aan hierdie uitkoms vir die armer deel van die plattelandsbevolking.

Waar in Suid-Afrika baie ongeleerde nie-blankes gebruik is (ook by private ondernemings), was die Afrikaner van die platteland weens sy ondervinding met die naturel 'n baie nuttige opsigter. Soos die naturelle self meer ervare geword het, word egter die behoefte aan blanke opsigters steeds kleiner.

Die wegstroming van die boereplase, veral ook van mense van minder bekwaamheid en betroubaarheid, het egter te groot geword. Deur die staat en plaaslike autoriteite is dus in baie gevalle aan blankes self werk gegee waarby hulle vroeër net as opsigters gebruik is. Dikwels was dit meer in die vorm van onderstandswerk, soos by die bou van spoorweë, paaie, besproeiingswerke en ander publieke werke. In die vorige hoofstuk is reeds gewys op die aanstelling van blankes op paaie in die Zuid-Afrikaanse Republiek in die paar jare voor 1899. Ná 1902 is in depressie- en droogtetye steeds meer ongeskoolde werk aan hulpbehoewende blankes gegee, alhoewel in die reël net as 'n tydelike maatreël.

Van regeringsweë is vroeër nog veels te veel 'n opportunistiese gedragslyn gevolg: As die nood op tye besonder erg was, is tydelik werk en 'n verdienste geskep. Die gevoel in die land was nog algemeen dat die landelike armes op die plase gehou kan word — miskien liewer gehou moet word, omdat hulle daar nie 'n groep-probleem oplewer nie. Herhaaldelik is ook van die blanke arbeiders op onderstandswerke ná voltooiing van die werk, so b.v. dié van die Uniegebou en van die Hartebeespoortdam, op nedersettings geplaas. Daar is nie genoeg aan gedink dat die plaasverlaters moontlik nie vir boere gedeug het nie,

en dat dit eerder nodig was om baie van hulle te help om die brug te vind na ander beroepe en arbeidsgebiede.

**Polisie en verdediging.**

Voor 1900 is in die twee republieke reeds 'n aansienlike aantal boereseuns (meestal van die minder welvarende klas) in die militaire en polisiediens opgeneem, ook as tronkbewaarders. Die tug en die opleiding was vir hulle, op sigselwe, van groot waarde, sodat die meeste ná die annexasie hulle eie pad kon vind, toe hierdie loopbaan vir die meeste Afrikaanssprekendes geslote was.

Sedert 1910 trek veral die polisiediens steeds meer jongmanne van die platteland. Op 31 December 1931 was daar in die Unie 6,469 blankes (officiere uitgeslote) in die polisiediens. Volgens die Kommissaris van Polisie sal sowat 65 percent van dié Afrikaanssprekend wees, wat byna almaal op boereplase gebore is of opgegroei het. Ook in die vaste militaire diens vind al hoe meer van sulke jong manne opname.

Deur die beter kanse op promosie groei ook die getal polisierekrute uit goeie huise en met 'n sekundaire opvoeding. Selfs die ouer Britse polisie-officiere verklaar dat die groot meerderheid van die teenswoordige manskappe hulle diens uitstekend doen, terwyl oud-kolonel M. du Toit, L.V., die versekering gee dat van 'n ses- tot aghonderd Afrikanerseuns wat hy in die polisie direk onder sy oë gehad het, nie meer as 1 percent 'n mislukking geblyk het nie.

Hierdie voorbeeld is daarom van betekenis, omdat dit wys dat van die mense van die platteland wat anders, as hulle aan hulleself oorgelaat was, moeilik 'n selfstandige broodwinning sou gevind het, vatbaar is vir 'n speciale opleiding en vir discipline. By die polisie vind daar wel aan die begin 'n seleksie plaas, maar verskeie jong onderofficiere wat goeie promosie gemaak het, het teenoor my tog die oortuiging uitgespreek dat hulle op die platteland maar min vooruitsigte sou gehad het.

**Spoorwegdiens.**

Interessant is die ontwikkeling wat veral sedert 1925 by die Suid-Afrikaanse Spoorweë plaasvind [1] — soos ook by verskeie van ons groter stadsbesture — nie alleen om werk te verskaf vir werkloses nie, maar om blankes, as 'n vaste instelling, vir minder geskoolde werk in diens te neem.

---

[1] Vergelyk S. A. Spoorweë en Hawens, Speciale Bulletin No. 135, „*Blanke Arbeid op die S.-A. Spoorweë en Hawens*," April 1929.

Van besonderlike belang is die nuwere beleid by die spoorweë, om die ongeskoolde blanke nie alleen te gebruik as plaasvervanger van die naturel nie, maar 'n nuwe arbeidsorganisasie te beproef waarby doelmatiger gebruik gemaak word van die karakter en die kwaliteite van die blanke, en waarby die bekwamer en vooruitstrewende manne hulle tot gekwalificeerde arbeid (die sogenaamde „gegradeerde poste'') kan opwerk. (Vgl. die aanhaling uit die brief van die Waarnemende Hoofbestuurder van Spoorweë op bl. 26).

Die gedagte is nie meer in die eerste plaas om maar aan noodlydendes 'n verdienste te verskaf nie. Tydelike werkverskaffing is 'n salfie, maar nie 'n eerlike poging tot genesing van 'n maatskaplike siekteverskynsel nie. Ook die spoorweë het by die bou van nuwe lyne dikwels tydelike arbeiders gebruik, maar mettertyd steeds groter getalle in vaste diens geneem. 'n Groot gedeelte van dié manne is al versukkeld en deur teënspoed gebreek; maar baie van hulle beginne vir die eerste keer 'n toekoms voor hulle oë te sien. Selfs vir manne met onvoldoende skoolonderwys word kanse gebied om dié leemte aan te vul. Die heer E. ADCOCK, welvaart-beambte by die spoorweg-hoofkantoor, het 'n treffende geval aangehaal van 'n 45-jarige arbeider met ses kinders wat alle moed opgegee het om die vereiste examen nog te doen. Hy is toe aangemoedig om by die huis saans met sy seuntjie saam die skoolwerk deur te gaan; en spoedig het hy vol moed begin te leer.

Volgens ambtenare in die hoofkantoor van die spoorweë is die „blanke arbeiders' vir minstens 95 percent Afrikaanssprekend,[1] en die groot meerderheid van hulle kom regstreeks van die platteland.

Hierdie arm mense is dikwels heel naief en onkundig; maar deur sympathieke en verstandige leiding word veel by hulle bereik.

Vandag is daar al 'n groot aantal verantwoordeliker en beter betaalde poste in die spoorwegdiens waarvoor die gewone „blanke arbeider'' hom kan bekwaam, baie selfs waarvoor die voltooide sesde skoolstanderd nie nodig is nie.

Die aangehaalde *Speciale Bulletin No. 135* oor blanke arbeiders aan die spoorweë verklaar (§ 29):

---

[1] Volgens die *Rapport oor die Volkstelling van 1926* (U. G. 4 — '31, Tabel CLXXXII) was (slegs in die 6 vernaamste nywerheidcentra) in die Spoorwegdiens van die groep „Arbeiders" 71.4 percent van Hollands-Suid-Afrikaanse afkoms — wat 'n effens enger begrip is.

„Miskien die vernaamste is (dat) aan die arbeiders die versekering gegee (is) dat persone buite die diens nie in gegradeerde betrekkings sal aangestel word nie en dat 'n bevoegde en bekwame arbeider tot enige betrekking kan bevorder word, mits hy daarvoor geskik is. Dit kan beskou word as die ,Magna Charta' van die blanke werker in Suid-Afrika, want dit het 'n nuwe wêreld vir hom geskep en hom met moed vir sy werk besiel.''

Reeds vroeër het egter al bekwamer manne wat as arbeider begin het, dikwels opgeklim. So het b.v. 'n man wat in 1915 (25 jaar oud) as arbeider met 21s. die week begin het, in 1929 al 16s. die dag verdien.

Gedurende die vyf jare April 1924 tot April 1929 is meer as 9,000 persone wat as „arbeiders'' in diens geneem is, tot beter betrekkings bevorder. Die ongunstige toestande van die laaste jare het groot besparings by die spoorweë gebiedend gemaak, maar in sy begrotingsrede, April 1931, kon die Minister nog meedeel dat daar op 31 December 1930 oor die 14,000 „blanke arbeiders'' in diens was, en dat byna 800 in die vorige jaar tot gegradeerde poste bevorder is. Aan die einde van 1931 was dit 14,551 „blanke arbeiders''; maar in die loop van dié jaar is net 230 bevorder.

Ook by die eintlike spoorwegdiens (buiten arbeiders) styg die getalle van ambtenare van Hollands-Afrikaanse afkoms vinnig. In die ses vernaamste industriële gebiede van die Unie was b.v. in 1926 al 38 percent van die kondukteurs Afrikaners.

**Stedelike aangesteldes.**

Van die groter municipaliteite (vir sover ek bevoeg is om te oordeel) gee Johannesburg besonderlik sympathieke aandag aan die landelike ongeskoolde blankes. Tog het al van voor 1900 veral enigsins bekwamer manne in die meeste Suid-Afrikaanse stede en dorpe dikwels aanstelling gevind, b.v. as opsigters oor volk, as bewakers van parke en geboue, as waterfiskale en veldwagters; maar ook as drywers van waens en as halfgeskoolde werkers.

Van staatsweë word in die laaste jare heelwat moeite gedoen om in stedelike diens werk te vind vir ongeskoolde werkloses. Dikwels betaal die staat die helfte van die verskil tussen die heersende kafferloon en die hoër loon vir blankes.

In die geval van „half-bekwame'' (ou of sieklike) blanke persone het b.v. die Departement van Arbeid en die Provinciale Administrasies elk 1s. per dag bygedra, as die stadsrade 3s. gee; dog baie stede het gemeen dat dit nog te duur is. In Januarie

1930 was b.v. in Vrystaatste municipaliteite net 71 sulke manne aangestel, die helfte daarvan in Bloemfontein.

Die stad Johannesburg het in Julie 1930 by die 700 blanke arbeiders teen 12s. 6d. per dag[1] in diens gehad, afgesien van ruim 100 andere vir wie die stad 'n bydrae tot die loon ontvang het. Die arbeiders kry op sommige soorte werk geleentheid om met stukwerk 'n hoër loon te verdien, en daar is altyd kanse om tot beter poste bevorder te word. Uit die arbeiders word b.v. die opsigters uitgesoek, en 'n „eerste-klas" opsigter ontvang £6 5s. in die week, en kry 3 weke + 10 dae vakansie in die jaar. Die intelligenter arbeider het ook altyd 'n kans by die stedelike tramdiens, waar die algemene loonskaal £6 9s. 6d. die week is. Volgens die assistent-stadsingenieur van Johannesburg was tussen 80 en 90 percent van die trampersoneel Afrikaanssprekend, en die meeste van dié was van plattelands-oorsprong. Die stad betaal aan blanke arbeiders byna £90,000 jaarliks meer uit aan loon as die heersende loon vir naturelle-arbeiders (die kwaliteit van werk nie in aanmerking geneem nie).

**Afrikaners in die verkeersdienste.**

Daar is hierbo al aangetoon hoe aan die begin van die nuwere ekonomiese ontwikkeling in Suid-Afrika veral die (Afrikaanssprekende) plattelandsbevolking by die vervoer van persone en goedere met trekdiere 'n groot rol gespeel het. Weens die vinnige aanbou van die hoof-spoorweglyne het hierdie voorspoedige periode maar kort geduur.

Op die diamant- en die goudvelde was ook die meeste plaaslike karweiers en „cab"-ryers manne uit die boerebevolking. Ou inwoners van Johannesburg kon vir my name noem van manne wat deur dié ondernemings ryk geword het. Mettertyd het in baie van ons stede en dorpe veral uitgeboerde en arm mense van die platteland die vervoer met karre en waens in hande gehad. Dit is interessant dat ook met die toenemende verdwyning van dierlike trekkrag, in die laaste jare, dieselfde soort mense by die vervoerdienste nog 'n belangryke plek inneem. In hierdie hoofstuk is al gewys op die groot opname van Afrikaanssprekende persone in die spoorwegstelsel, en ook by die stedelike tramdiens van Johannesburg.

In die meeste van ons groter stede stam die personeel by die tram- en omnibusdienste en ook die bestuurders van huur-

[1] Omstreeks dié tyd is 'n veranderde skaal ingevoer: beginloon 10s. die dag, met jaarlikse verhoging van 6d. per dag by bevredigende diens. Al die arbeiders kry drie weke vakansie per jaar met volle loon.

en vragmotors vir die grootste deel van die armer landelike klas af. Die superintendent van die tramstelsel in een van die groter stede (tot onlangs met byna uitsluitend Engelse bevolking) is 'n Afrikaanssprekende boer wat in 1919 sy erfplasie verlaat het omdat hy daarop nie 'n bestaan kon maak nie. Hy het werk gekry as tram-kondukteur, en daar het sy aangebore organisasietalent geblyk, sodat hy spoedig opgeklim het. Deur sy hulp kon ek die lyste van nuwe aanstellings by die tramdiens gedurende die vorige ses jaar nagaan. Uit 148 manne was 87 Afrikaanssprekend, 47 Engelssprekend, 14 twyfelagtig (die meeste waarskynlik met Afrikaans as huistaal). Van hulle het ruim 30 regstreeks uit landbouberoepe gekom.

**Die mynbou.**

Aan die eintlike mynbou het mense van landelike oorsprong in die begin heel weinig deelgeneem. Die enkele Afrikaanssprekende mynwerkers wat in die „negentig" op die Witwatersrandse myne was, was feitlik almaal Kolonialers. Ofskoon geen statistiek van geboorteprovincie bestaan nie, skyn dit asof die mynwerkers uit die Kaapprovincie vandag nog die meerderheid vorm. Van die 253 boorlinge van Suid-Afrika aan wie 1927-28 vergoeding weens myntering toegeken is (oorspronklike gevalle), was geboortig:

| | | | |
|---|---|---|---|
| Uit die Kaapprov., | 142 | = 56 | percent. |
| „ „ Transvaal, | 62 | = 24.5 | „ |
| „ „ O.V.S., | 43 | = 17.0 | „ |
| „ „ Natal, | 6 | = 2.5 | „ |
| | 253 | = 100.0 | „ |

Ná 1902 het meer verarmde persone van die platteland hulle op die Witwatersrand as mynwerkers aangebied. Maar volgens die Algemene Bestuurder van die Transvaalse Kamer van Mynwese het die goudmyne eers ná die staking van 1907 'n bewuste politiek gevolg van indiensneming van Suid-Afrikaanse mynwerkers. Volgens die heer J. L. van Eyssen, een van die oudste en mees ervare Afrikaanssprekende myningenieurs, was die Afrikaner-mynwerker voor dié tyd altyd nog 'n „minder bevoorregte mens," wat op baie myne gereeld 'n kleiner loon ontvang het as die Engelssprekende mynwerker van dieselfde bekwaamheid. Van die totale aantal blanke werkers op die goudmyne (werktuigkundiges en ambagsmanne „bo die grond" ingeslote), was in 1911 nog net 30 percent Suid-Afri-

kaners; in 1928 reeds 62 percent (uit 20,000 blankes). Die heer A. VAN DER HORST, Inspekteur van Arbeid, en die Algemene Sekretaris van die Mynwerkersbond skat albei dat tussen 85 en 90 percent van die mynwerkers „onder die grond'' vandag Afrikaanssprekend is en dat feitlik almaal van die platteland kom.

Uit 28,000 blanke mynwerkers in die hele Unie (1929) was 18,000 in Suid-Afrika gebore, en van dié het 15,800 in die Transvaal gewerk. Aan blanke werkers in myne is in 1929 in die hele Unie tesame £11,100,000 aan loon en salaris uitbetaal; daarvan £9,800,000 in die Provincie Transvaal alleen (£8,500,000 in goudmyne). Gemiddeld het die blanke in diens van die myne £390 in die jaar verdien.

Ofskoon die loon van die werkers van landelike oorsprong laer as die gemiddelde sal wees, blyk uit hierdie syfers tog wat 'n vername rol die mynbou (veral die Transvaalse goudmyne) gespeel het by die verskaffing van verdienste aan die plaasverlaters. As ons aanneem dat 85 percent van die in Suid-Afrika gebore mynwerkers van landelike oorsprong is, en dat op elkeen gemiddeld drie afhanklike familielede kom, dan het 46,000 persone van 'n vroeër landbouersbevolking deur die mynbou 'n bestaan gevind.

Op die Witwatersrandse goudmyne is die lone betreklik hoog. Vir ondergrondse blanke werkers het die gemiddelde loon per skof[1] (dagloon) in 1929 gelê tussen 17s. 9d. en 30s. 4d. By die eintlike mynwerkers (in die enger betekenis) was dit tussen 20s. 7d. en 22s. 1d. per skof. Maar met kontrakwerk het goeie manne gemiddeld tot 30s. 1d. („machinale delwing'') en 66s. 9d. („skagmakers'') per skof ontvang. Die maandelikse verdienste van kontrakwerkers was vroeër veel hoër, b.v. 1918-19 soms tot £150. Sedert die mislukte staking in 1922 het hierdie hoë lone baie gedaal, maar met kontrakwerk, as dit voorspoedig gaan, het mynwerkers selfs in 1930 nog dikwels £80 en £90 in die maand verdien. Die groot meerderheid van ondergrondse mynwerkers verdien (ná die eerste jaar of twee) egter nie meer as £350 in die jaar nie.

Daar die mynwerkers op die Witwatersrand, streng beskou, nie volkome geskoolde vakmanne is nie, maar veelmeer opsigters oor spanne van naturellewerkers, mag hulle loon relatief hoog lyk. Aan die een kant speel die ouer tradisie van hoë lone (veral toe geskoolde oorseese mynwerkers na Suid-Afrika gelok moes word) nog 'n rol. Maar die werk is ook onaangenaam en gevaarlik. Aandoeninge van die longe is veral 'n bestendige

[1] Die normale aantal skofte per jaar is 312.

gevaar („silikose'' en tering), ofskoon gedurig daaraan gewerk word om die gevare te verminder. Sommige manne wat groot weerstandsvermoë het en baie versigtig lewe, kry die siekte nooit. Tog is tussen 1912 en 1930 kragtens die Mynteringwette toekenning van vergoeding gedoen in 15,000 gevalle (in die vyf laaste jare gemiddeld 528 per jaar). Die gemiddelde werklike dienstyd van mynwerkers wat weens voorprimaire en primaire myntering toelaes ontvang het, was 11.63 jaar, van dié wat weens sekundaire myntering of myntering met tuberkulose toelaes ontvang het, 5.11 jaar (1929-30).

Vir die individu is die aanstelling op 'n myn dikwels ook wisselvallig. As hy sy betrekking verloor, duur dit soms lank eer hy weer werk kry. Daarby het (besonderlik op die Witwatersrand) onder mynwerkers, om verskillende redes, 'n tradisie ontwikkel van: „leef lekker so lank as jy kan.'' Die mynwerker wat geld opsy sit, selfs in tye van goeie verdienste, is 'n uitsondering. 'n Afrikaner uit dieselfde maatskaplike groep soos die mynwerkers, wat in die spoorwegdiens is, het verklaar: „Die mynwerkers is 'n ander klas mense; hulle glo nie aan spaar en voorsorg maak nie.'' Ingenieur J. L. VAN EYSSEN (vgl. bls. 192) reken dat die mynwerkers van die platteland in vroeër jare geskikter en bestendiger was, en minder geld uitgegee het vir weelde en drank; vandag is die vooruitstrewende manne skaarser, en daar is meer wat kort-kort van myn verwissel.

**Mynwerk as beroep vir die arm plattelander.**

Vir die eenvoudiger, ongeleerde man van die platteland het mynwerk, veral op die goudvelde, baie aantreklikheid gehad. Selfs die ouerige man wat uitboer (as hy net aan die taamlike streng gesondheidseise voldoen), kan daar nog beginne; want geen groot ambagsvaardigheid of lang leertyd is nodig nie. Hy begin dadelik te verdien en bereik betreklik gou die gewone dagloon, wat hoër is as wat hy feitlik in enige ander vak sou kon kry. As hy voordelige kontrakwerk kry, kan hy selfs baie geld verdien. Aanhoudende, sware liggaamlike werk hoef hy nie self te verrig nie.

Die flukse man kan hom geleidelik bekwaam vir verantwoordeliker poste; as hy verder studeer vir die verskillende examens, staan feitlik alles vir hom oop. En sonder twyfel word die gewone seun van die platteland op die myne flinker en wakkerder, terwyl die kinders van mynwerkers op die Rand beter skool- en beroepskanse het. Die seuns van mynwerkers word betreklik selde ook mynwerkers, en kies eerder een van die baie ambagsvakke in verband met die mynbou, of 'n ander beroep.

Afgesien van die gees van spandabelheid en roekeloosheid, wat dikwels met die mynwerkerslewe saamgaan, en wat vir mense van die platteland baie verderflik kan wees, is daar egter ander nadele. Die gewone mynwerker wat sy betrekking verloor, kom op die arbeidsmark as 'n ongeskoolde arbeider; dus ook die man wat b.v. in die „voorprimaire'' stadium van myntering met 'n vergoedingsom uitgaan. Die uitkering is dan in die reël tussen £300 en £400. Al maak die man (wat nie almaal doen nie) verstandige gebruik van die geld, b.v. om 'n huisie te koop, dan het hy nog geen verdienste nie. Vir boerdery is die som gewoonlik te klein.

Volgens die Departement van Arbeid is dit een van die groot moeilikhede om werk te kry vir mynteringlyers. Selfs as hulle geen tuberkulose daarby het nie, wil baie werkgewers hulle nie neem nie. Op sommige soorte van myne mag teringlyers nog werk. Maar die Amerikaanse bestuurder van 'n kopermyn het aan my verklaar dat die gewone Johannesburgse mynwerker nie die behoorlike vakopleiding besit wat op sy myn nodig is nie.

'n Man van vyf-en-veertig, seun van 'n Vrystaatse bywoner, het al jonk op die myne werk gekry. Die laaste 13 jaar was hy „onder die grond.'' In 1927 het hy met £336 vergoeding weens „voorprimaire'' myntering uitgegaan. Hy het 'n huisie gekoop, en toe op huurgrond mielies gaan saai; maar deur verliese in die boerdery het hy ook die huis verloor. Vir meer as 'n jaar was hy werkloos, en die familie moes hoofsaaklik van liefdadigheid lewe. Die vooroordeel van werkgewers was wel 'n moeilikheid; maar terwyl sy vrou en dogter in 'n fabriek vir 16s. 6d. die week gewerk het, het hy verklaar dat hy nie vir minder as 'n „living wage'' (volgens hom minstens £12 10s. in die maand) sou werk nie. In die register van die Arbeidsburo het by sy naam die opmerking gestaan: „Fair physique. Grousing type.'' (Liggaamlik redelik. Ontevrede type). Blykbaar het die goeie lewe van vroeër daartoe bygedra om so 'n man te bederwe.

### Kan die goudmyne meer blankes opneem?

Sedert meer as vyf-en-twintig jaar al word die vraag geopper of op die goudmyne die oorwegende massa naturelle-arbeiders (wat eintlik die growwe werk doen) nie gedeeltelik, ten minste, deur blankes vervang kan word nie, om aldus vir blankes meer werkgeleentheid te verskaf.[1] Die aanbod van „Brits Suid-Afrikaanse'' kaffers (ingeslote dié uit Britse gebiede buite die

[1] Die teenswoordige Minister van Arbeid (kolonel F. H. P. CRESWELL) het in 1904 op die Village Main Reef-myn 'n belangwekkende

Unie, soos Swazieland, Basoetoland, ens.) was al lankal te klein, ofskoon dit in die laaste jare weer beter geword het. Tussen 1904 en 1909 is duisende Chinese koelies op die myne gebruik, met 'n maximum van 51,000 in 1906. Later het veral die Portugese gebied langs die ooskus groot getalle goedkoop arbeiders gelewer. In die laaste jare was hulle getal verskeie kere om en by die honderdduisend; teen die einde van 1930 nog 92,000. *(Jaarverslag 1930, Kamer van Mynwese).* Maar kragtens die gewysigde Moçambique-Verdrag sal die maximum-getal Portugese kaffers 80,000 wees en hulle maximum-dienstyd 18 maande.

Van die kant van die goudmyne word steeds betoog dat die hele aard van die bedryf dit meebring dat groot getalle ongeskoolde arbeiders vir growwe werk nodig is. Die goudhoudende erts word met dinamiet losgespring. Hiervoor moet diep gate in die rots geboor word. Dié werk word vandag al met die moderuste soorte mechaniese bore en boormachine gedoen, en steeds minder arbeiders (veral naturelle) word by hierdie proces gebruik. Die wegruim en oplaai van die gebreekte rots kan egter alleen deur handearbeid verrig word; dit en verskeie ander soorte werk kan feitlik nie gemechaniseer word nie.

Die heersende opvatting is deur die President van die Kamer van Mynwese as volg uitgespreek: „There is no doubt in the mind of any thinking person with a knowledge of the subject that.... the Mining Industry.... can only exist with the aid of an adequate supply of relatively cheap Native labour to do the unskilled work. Restriction of Native labour means reduced opportunities for the employment of skilled and semi-skilled Europeans." *(Jaarverslag, 1930, Kamer van Mynwese,* bl. 122).

Die verhouding van blanke tot nie-blanke werkers onder die grond bly in die laaste jare betreklik konstant.

---

proef geneem om met meer blankes (waaronder 'n sekere getal ongeskoolde arbeiders) en meer boormachine, dog met minder naturelle, dieselfde werk te verrig waarvoor volgens heersende opvatting tweemaal soveel kaffers (met minder blankes en minder machine) nodig was. Daar hy die myn verlaat het, is die proefneming kort daarna weer opgegee, ofskoon die eerste resultate baie belowend was. Vandag verklaar die meeste deskundiges, ook sulkes wat werklik sympathie voel met die armer blankes, dat 'n groter percentasie blankes onder die grond nie gebruik kan word nie. Tog lyk dit jammer dat soortgelyke praktiese proewe blykbaar nooit weer onderneem is nie. (Vgl. ook *„Report of the Mining Industry Commission, 1907-8."* Pretoria, 1908).

**Tabel 37. — Blanke en nie-blanke werkers op die Witwatersrandse goudmyne (totaal, en werkers onder die grond) 1929 en 1930 (gemiddelde vir jaar).**

| | Totaal | | | Onder Grond | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Blankes | Naturelle | Verhouding | Blankes | Naturelle | Verhouding |
| 1929 | 19,535 | 185,848 | 1 tot 9.5 | 10,485 | 145,585 | 1 tot 13.9 |
| 1930 | 19,647 | 193,716 | 1 tot 9.2 | 10,715 | 153,007 | 1 tot 14.3 |

Hierdie syfers toon al dadelik aan dat „bo die grond" die verhouding van blanke tot nie-blanke werkers veel groter was; selfs in 1930 was dit nog 1 tot 4.5. Bo die grond word egter meestal die bedrewe vakmanne, ingenieurs en dergelyke aangetref, waaronder seker nog drie-vierdes van uitlandse geboorte is. Onder die jongeres (veral die vakleerlinge) bo die grond, is die meerderheid al van Suid-Afrikaanse geboorte; dog selfs dié van hulle wat afstam van die armer landelike bevolking het byna almaal reeds in die stede opgegroei.

Vir die eintlike ongeskoolde klas wat die plase verlaat het, kom op die myne hoofsaaklik net die ondergrondse werk in aanmerking. Om dié rede word daarvoor geywer om vir dié werk 'n groter persentasie blankes te gebruik. Gesteld dat die aanbod van naturelle sterk sou daal, is dit wel waarskynlik dat die verhouding van blankes enigsins sou styg. Maar dit is twyfelagtig of die gemiddelde loon van die blanke mynwerker sy teenswoordige hoogte dan sou behou, en of myne met 'n lae goudgehalte by stygende arbeidskoste die bedryf sou voortsit en dus nog werk verskaf.

In sommige opsigte is dit 'n vraag of dit wenslik is om speciale moeite te doen om 'n grote stroom van landelike armes juis na ondergrondse mynwerk aan te keer. Op verskeie nadelige faktore wat daar 'n rol speel, is gewys. En Afrikaanssprekende deskundiges met rype ervaring het die mening uitgespreek dat die armer plattelanders wat in die latere jare mynwerkers word, gemiddeld 'n geringere weerstandsvermoë het, veral teen aandoeninge van die longe. Anders sou miskien nog geredeneer kan word dat dit in die algemene maatskaplike belang sou wees

om die lone van mynwerkers effens af te bring, en na verhouding meer blankes in diens te neem. Dog selfs 'n loonsverlaging met 20 percent sou dit maar net moontlik maak om 25 percent (by die teenswoordige stand dus sowat 2,600) m e e r blankes ondergrond aan te stel.

Een ding is egter seker, dat 'n totale omwenteling in die bedryfstelsel en arbeidsorganisasie op die goudmyne sou moet plaasvind as blankes op 'n groot skaal die naturelle moes vervang. Persoonlik is ek nie bevoeg, ná 'n noodsaaklik effens oppervlakkige studie, om oor dié moontlikheid 'n oordeel uit te spreek nie. Waarskynlik sal die verslag van die *„Kommissie oor Myne van Lae Ertsgehalte,"* wat tans ondersoek instel,[1] ook hierop 'n gesaghebbende antwoord gee.

Maar om eenvoudig aan blankes dieselfde werk te gee wat naturelle tans verrig, dit is buiten die kwessie, selfs al neem ons optimisties aan dat die blanke (onder die voorwaardes in die myne) aan growwe liggaamlike werk effens meer sal presteer as die naturel. Aan nie-blankes is in 1930 op alle Transvaalse goudmyne ruim £7,000,000 aan lone uitbetaal. 'n Verdubbeling, b.v., van hierdie arbeidskoste kan die mynbedryf nie dra nie. Maar selfs 'n verdubbeling van die naturelle-loon sou nog nie voldoende wees vir die onderhoud van 'n blanke gesin nie; want die gemiddelde loon van die nie-blanke was £33 8s. per jaar.

Dit moet onthou word dat in die Transvaal wel 'n verbasende voorraad goudhoudende gesteente gevind is, maar dat die goudgehalte van die erts oor die algemeen nie hoog is nie. Alleen 'n groot en betreklik konstante voorraad goedkoop naturelle-arbeiders het die reusagtige ontginning moontlik gemaak, gepaard met aanhoudende vermindering van koste deur tegniese verbeterings.

Volgens die mees gesaghebbende skatting op die oomblik[2] sal ná 'n maximum produksie van £43,800,000 in 1932 die opbrengs van die Witwatersrandse goudmyne taamlik gou daal tot £20,100,000 in 1942 en £10,000,000 in 1948.

**Opleiding van mynwerkers.**

Terwyl die ongeskoolde man van die platteland die werk in die myne „al doende'' geleer het, is daar op die Witwatersrand tans drie Regerings-Leerskole vir Mynwerkers, waar jong manne tussen 17 en 23 jaar onder leerlingkontrak opgeneem word en

[1] Dié verslag (U. G. 16 — '32) het verskyn nadat hierdie studie persklaar was. Die lede van die Kommissie verskil op heelwat punte, maar is dit in hoofsaak eens dat dit uiters nodig is om arbeidskoste te verminder, as verskeie myne verder moet produceer.

[2] *Officiële Jaarboek van die Unie*, No. 12, Hfst. XVI, § 12.

onder toesig van hulle leermeesters in die praktyk self opgelei word. Die leerling verplig hom om 624 skofte ondergrond te werk, ofskoon goeies die leertyd in minder as twee jaar voltooi.

'n Bepaalde seksie van 'n moderne myn word onder kontrak vir dié doel deur 'n skool oorgeneem, en daar moet die leerlinge van onder af elke soort werk eiehandig leer doen. Hulle betaal geen leergeld nie, maar ontvang selfs loon volgens bekwaamheid, waarvan 'n klein bedrag afgetrek word vir hulle kos en woning. Gevorderde leerlinge ontvang dikwels £8 en £9 skoon per maand. By aanstellings op die myne geniet hulle voorkeur, en die skole het geen moeite om vir hulle leerlinge betrekkings te kry nie.

In 1930 was die netto-koste vir die skole (ná aftrek van hulle eie ontvangste) £50,527, waarvan die goudmyne drie-kwart en die regering een-kwart betaal het. Die mynmaatskappye vind dat die groter versigtigheid en betroubaarheid van die mynwerkers wat hulle uit die skole kry, dié koste ten volle regverdig.

Op 31 December 1930 was daar 535 leerlinge ingeboek. Sedert 1917 tot die end van 1930 het 1,199 hulle leertyd behoorlik voltooi. Onder sulke gunstige voorwaardes is daar vandag al 'n groot aandrang om opgeneem te word. Op een dag in Julie 1930, toe ek die skool op die Modder B.-myn besoek het, is 11 aansoeke van Afrikaanssprekendes ontvang (5 daarvan uit die suidelike Kaapprovincie). Gedurende 1930 het van die Witwatersrand gemiddeld 10 aansoeke per dag ingekom, en van buitedistrikte gemiddeld 100 per maand.

Van 797 leerlinge wat gedurende die twee jare 1928-29 en 1929-30 opgeneem is, het 481 die sesde of 'n hoër standerd afgelê (12 van dié het selfs die Matrikulasie-examen gedoen).

In die laaste tyd het gemiddeld 20 leerlinge per maand betrekkings in myne gekry. Alles wys dus daarheen dat mettertyd die ongeskoolde blanke van die platteland steeds moeiliker in die goudmyne opgeneem sal word.

**Stedelike neringe.**

In baie van die ouer dorpe was daar altyd 'n sekere ambagstradisie gewees, veral in die Kaapprovincie.[1] Vroeër veral was baie van dié ambagsmanne Afrikaanssprekend, soos wamakers (wat eentyd byna 'n aristokratiese posisie in Suid-Afrika ingeneem het), smids, skrynwerkers, tuiemakers, ens. Baie van hulle was van boere-afkoms; maar dan het hulle in die reël die ambag behoorlik geleer. Verstandige boere in die

[1] In Basoetoland het ek 'n Afrikaner-smid gekry, in Oudtshoorn gebore, wat trots verklaar het dat sy vader, sy grootvader en sy grootjie algaar al smids gewees het.

ouer dele het dikwels van hulle kinders jonk as leerlinge ingeskrywe by 'n ambagsman. Ons medewerkster, mevr. ROTHMANN, vertel dat dit in Swellendam baie die gebruik was.

Maar ook uit die verarmde plattelandsbevolking, selfs toe die mededinging al sterker was, het baiekeer jong manne betyds weggetrek en 'n ambag geleer. Die „Industriële Skole'' het aan hierdie klas dikwels groot dienste bewys.

Selfs in die groter stede vind 'n mens heelwat seuns van arm bywoners wat welvarende ambagsmanne geword het, terwyl hulle familielede wat op die platteland gebly het en later verplig was om te trek, armblankes is. By vyf kinders van 'n arm man (oorlede) uit 'n Karodistrik was die toestand as volg: Een seun het op Kimberley 'n ambag geleer en verdien toe in Johannesburg 3s. 5d. die uur. Sy oudste suster is getroud met 'n „handlanger'' (loon 9s. 6d. per dag). 'n Ander seun is op 'n bosbounedersetting (6s. per dag en huis). Die derde seun was al twee maande werkloos, het daarvoor as arbeider 9s. 6d. per dag gekry. Die jongste dogter is leermeisie in 'n fabriek en kry £1 per week. (Behalwe die bosbou-arbeider is almaal nou op Johannesburg).

Dit is veral diegene wat te laat, gewoonlik al getroud en met 'n paar kinders, na die dorpe vlug, wat die moeilikste „armblanke-vraagstuk'' veroorsaak het. Hulle is miskien nie ouer as vyf- of ses-en-twintig nie. Maar hulle is te oud om leerling te word; en veral: hulle moet onmiddellik verdien om hulle familie kos te kan gee. Dikwels versuim ook later die arm vader van groterige kinders (òf omdat hy te onwetend is oor stedelike toestande, òf omdat die kinders dadelik moet help verdien) om vir die kinders ten minste 'n plek te soek waar hulle 'n vakopleiding sal kry, al mag die loon in die begin klein wees.

Altyd weer het dit geblyk dat dit dié mense is wat met 'n gesin ingetrek het, wat in die stede die meeste sukkel, en besonderlik as hulle baie jong kinders het. Vir die Jeugrade in stede veroorsaak die intrek van armes wat al groterige kinders het soms heelwat moeite. Uit 569 blanke jeugdiges (onder 18 jaar) wie se gevalle in 1928 deur die Jeugraad op Port-Elizabeth behandel is, was 177 (102 seuns, 75 meisies), dus byna een-derde, nog nie meer as twee jaar aldaar woonagtig nie. Dit bewys dat baie ouers op gevorderde leeftyd eers na die stad getrek het. (Volgens die ambtenaar was dit hoofsaaklik armes van die platteland). Dog ook die ongetroude man van vier- of vyf-en-twintig kom maar moeilik vooruit in die stad. Verskeie fabrikante het verklaar dat die intrekkers van plase dikwels te oud na hulle kom om nog bekwame werkers te word.

Van dertig persone wat onmiddellik uit die boerdery na die Port-Elizabethse Tram-Maatskappy gekom het, was die gemiddelde leeftyd 28.6 jaar (die jongste 21, die oudste 38). Daar die lone van trampersoneel taamlik gunstig is en feitlik geen leertyd nodig is nie, is daar altyd baie aansoekers. Die ongeleerde en eenvoudige arm man het dus geen kans nie.

Vir die beter opgevoede persone van die platteland, wat 'n goeie voorkomste het, is daar soms 'n verskeidenheid van baantjies waarvoor geen speciale opleiding vereis word nie. So is b.v. aangetref 'n insamelaar vir 'n begrafnisvereniging, 'n verkoper van naaimachine, 'n versekeringsagent, ens.

In die geskoolde vakke is in die groter stede die verhouding van Afrikaanssprekendes meestal nog klein. Op die Witwatersrand is, volgens skatting van 'n besonder bevoegde man soos die heer R. H. Miller, Inspekteur van Arbeid, onder werktuigkundiges („engineering trades'') nie 10 percent Afrikaanssprekend nie, onder houtwerkers miskien 20 percent en in die bouvak sowat 30 percent. Die halfgeskoolde ambagsman van die platteland wat nie in 'n vakvereniging opgeneem word nie, is in 'n baie swak posisie.

**Tabel 38. — „Aard van werk'' by manlike neringdoendes bo 15 jaar (in stedelike gebiede) van Hollands-Suid-Afrikaanse, Brits-Suid-Afrikaanse en Engelse afkoms (1926).**

| Klas | Holl. S.-A. | Brits S.-A. | Engels |
|---|---|---|---|
| (a) Werkgewer (percent) | 12.2 | 9.0 | 9.6 |
| (b) Vir eie rekening (percent) | 9.0 | 4.6 | 4.7 |
| (c) Werknemers (percent) | 72.7 | 81.3 | 80.4 |
| (d) Werkloos (percent) | 6.1 | 5.1 | 5.3 |
| | 100.0 | 100.0 | 100.0 |

P

Hierdie syfers is bereken [1] na tabel 10 van Deel VI (*Nasionaliteit en Afkoms*) van die verslag van die Volkstelling van 1926. Dadelik tref dit ons dat die verhouding tussen die vier klasse by persone van Brits-Suid-Afrikaanse en van Engelse afkoms byna nie verskil nie. By die Hollands-Afrikaanse groep is die percentasie van persone wat hulle eie baas is (klas a en b) baie hoër; n.l. 21.2 teen 13.6 en 14.3 percent. Die klas werknemers (c) is weer aansienlik kleiner, waarskynlik omdat minder van die Hollands-Afrikaanse persone die nodige opleiding het vir die vakkundige werk in groter stedelike bedrywe. Dit word ook bevestig deur die betreklik hoë percentasie van klas b.: persone wat vir eie rekening werk, maar geen helpers (blank of gekleurd) in diens het nie. Klas b. sluit wel ook 'n paar mense van die geleerde beroepe (soos advokate) in; maar in hoofsaak beteken dit dat van die stedelike Afrikaners wat hulle eie onderhoud moet verdien, 9 percent nie in 'n vaste diens is nie, maar ook nie in staat is om helpers te huur nie.

**Vakverenigings.**

Die geskoolde blanke werknemers (ook in fabrieke en myne) is in Suid-Afrika oor die algemeen sterk georganiseer in vakverenigings. Dog die tradisie van hierdie organisasies berus nog te sterk op die ouer Europese opvatting van die bedrewe handwerker wat 'n leerlingskap van vier of vyf jaar deurgemaak het. Hierdie exklusiewe houding van die meeste vakverenigings is sonder twyfel 'n belangryke oorsaak dat bruikbare manne van die platteland, dikwels met merkwaardige handwerksaanleg, nooit 'n kans kry om bedrewe te word nie.

Niemand sal daarvoor wil pleit om onbekwame of knoeiarbeiders op te neem nie. Maar die omstandighede is in Suid-Afrika totaal anders as in die lande, met 'n ou ambagsgeskiedenis (veral Engeland), vanwaar die beginsels van vakorganisasie oorgeneem is. Ons moet rekening hou met die werklike toestand in ons land: in die eerste plek dat ons produksie (of ons dit nou gelukkig ag of nie) grotendeels gebaseer is op ongeskoolde naturelle-arbeid; in die tweede plek dat daar 'n verskuiwing na die stede plaasvind van baie plattelandse blankes, wat eenvoudig nie die kans het om bedrewe werkers te word nie (alhoewel baie van hulle in ons nasionale produksiestelsel baie nuttig gebruik kan word) en dus alleen die keuse het van die ongeskoolde werk wat naturelle tans doen. Maar min werkgewers

[1] Die werklike getalle was: 91,272 Holl.-Afrikaanse, 42,239 Brits-Afrikaanse, 62,690 Engelse manlike persone, wat onder die genoemde vier klasse val.

sal blankes tussen hulle kaffers wil laat werk; die meeste sou selfs die blanke wat gewillig is om met en tussen kaffers te werk, nie eens neem nie.

Dit moet erken word dat nie alleen die georganiseerde arbeiders nie, maar ook baie werkgewers die gemelde eng „Trade Union"-tradisie aanhang. 'n Groot gedeelte van hulle het self uit die vakarbeidersklas opgeklim en mettertyd 'n selfstandige klein of middelmatige bedryf opgebou, vergeleke by die industriële grootbedryf van vandag. Een van dié werkgewers, 'n man wat baie tyd gee aan die pligte op die Jeugraad en Leerlingkomitee, erken dat persoonlike invloed by die opname van leerlinge 'n groot rol speel. Daardeur is die kind van die arm intrekker van die platteland, selfs as hy lewendig en skrander is, in die nadeel.

Die ideaal van die deeglik geskoolde ambagsman is iets moois, en persoonlik sou ek sy verdwyning betreur. Maar die karakter van die ambagsbedryf verskil totaal van dié van die moderne fabriekmatige massaproduksie. Veral in die Suid-Afrikaanse metaalnywerheid, selfs in groot bedrywe, oorweeg egter nog die werkplaaskarakter. 'n Groot deel van die werk is nog op speciale bestelling („Jobbing"). Vandaar die moeilikheid om vir die nuwere bedrywe, waar massaproduksie vir die mark plaasvind, ook 'n veranderde opvatting insake leerlingskap en gebruik van halfgeskoolde arbeiders te laat ingang vind.

Fabrieke wat kruiwaens, of messe, of stale plafonplate, of melkkanne of stowe produseer, het nie die volleerde metaalwerker nodig nie. Bedrywe van hierdie soort het toe in sommige gevalle, teen hulle sin, kaffers in plaas van blankes gebruik. Die tegniese bestuurder van 'n fabriek wat o.a. stowe giet, het vertel dat die leerling, wat hulle self oplei, ná drie maande van hierdie speciale werk bruikbaarder is en meer produseer as die gewone geskoolde metaalwerker. Hy verklaar dat hy dit aan die vakorganisasie prakties bewys het, maar dat dit niks gehelp het nie.

Dié man, sowel as verskeie andere wat vir fabrieksproduksie die afwyking van die ou „Trade Union"-stelsel bepleit, is manne met Vastelands-Europese of Amerikaanse ervaring.

Die konservatiewe opvatting is sterk teen die sogenaamde „splitting up of trades." Maar geleidelik is tog al vir sekere bedrywe 'n korter en meer beperkte leerlingskap toegestaan. Daar is egter nog vakbonde wat baie streng is en selfs vir die opleiding in vakskole nie eintlik vermindering van die leerlingstyd wil toestaan nie (b.v. net 6 maande vir 2 jaar vakskool by die bouvak op die Witwatersrand). Blykbaar is egter die oplei-

ding in party vakskole nie goed genoeg nie, want volgens die Sekretaris van die Johannesburgse Leerling-komitee word die opleiding by die Langlaagte-Weeshuis op die Rand as volle leertyd erken.

Twee hooggeplaaste persone in Johannesburg wat met die nywerheid nie regstreeks verbonde is nie ('n mynbou- en 'n siviel-ingenieur) het albei verklaar dat ons bestaande vakleerlingstelsel die armer bevolking van plattelands-afkoms baie benadeel. 'n Sweedse staalnywerheid-ingenieur beweer: As die Suid-Afrikaanse fabrieksnywerheid nie 'n tussenklas van halfgeskoolde werkers mag gebruik nie, sal baie arm wit mense moet verhonger.

Dit is in elk geval opmerklik dat in die laaste jare 'n groot vooruitgang veral in dié industrietakke plaasgevind het — afgesien van die proteksionistiese politiek — waar geen streng bepalings oor langdurige leertyd bestaan nie. Blykbaar is dit een rede waarom die dogters van plaasverlaters in ons fabriekwese so 'n belangryke plek begin in te neem; want vir fabriekwerksters bestaan die gewone leertyd-voorskrifte nie.

Die groot saak is om die arm plattelander (ook as hy al ouer is) in die stad vaste voet te laat vat in 'n werkkring waarin hy kan opklim as hy fluks is. Vir die jongman wat betyds beginne, is die kanse dikwels goed. Die huidige stelsel by die spoorweë toon aan hoe nie alleen hulp verleen kan word nie, maar ook nuttige werkers mettertyd gekry word uit skynbaar minbelowende materiaal. Ook in die private industrie, sonder dat liefdadigheid van die fabrikante verwag mag word, kan die organisasie van die arbeid beslis gewysig word — in die belang van werkgewer sowel as arbeider. Onder bestaande toestande in ons land is daar veral behoefte aan 'n groter klas van halfgeskoolde werkers in fabrieke.

**Die armer landelike blankes as fabriekarbeiders.**[1]

In byna al die industriegebiede van die Unie het binne die laaste paar jare die Afrikaanssprekende armes in 'n veel groter

[1] In die geval van manlike fabriekarbeiders was dit feitlik onmoontlik om noukeurige getalle van Afrikaanssprekendes te kry. Die fabrieke self kon die inligting nie verskaf nie. Die Industriële Census onderskei die blanke werkers nie volgens afkoms nie. En die Beroepstatistiek (Volkstelling 1926) wat dit wel doen, maak selde 'n skeiding tussen ambagsmanne en fabriekarbeiders moontlik. In een geval waar dit moontlik was (vakarbeiders in skoenfabrieke) was uit 653 blankes in die ses vernaamste industriestede 288 (44 percent) van Hollands-Afrikaanse afkoms. (Beroepsklasse 413 en 414).

mate toegang gekry tot die fabrieke, veral waar die ongeskoolde persoon ook spoedig die werk leer. In 'n belangryke Johannesburgse lekkergoedfabriek was uit 13 manlike werkers wat meer as £5 die week verdien, reeds 7 Afrikaanssprekend.

Wat manlike werkers betref, het die twee groot automobielfabrieke in Port-Elizabeth (met hulle Amerikaanse stelsel) 'n uiters belangwekkende voorbeeld gegee. Die ongeskoolde werkers is aangestel teen 1s. per uur, en binnekort het baie van hulle opgegaan tot 2s. 9d. per uur. Maar een uiters nadelige feit tree hier in werking: die werk is baie wisselvallig, selfs gedurende 'n tyd van gunstige konjunktuur. Die manne kan van dag tot dag afbetaal word („laid off''). Hulle verdien miskien twee of drie maande, dikwels met aansienlike oortyd-loon, goed, raak gewoon aan 'n redelike lewensstandaard en is dan weer skielik werkloos, soms vir maande. Juis vir die plattelands-Afrikaner, by wie baiekeer deur die landsomstandighede reeds 'n soort dobbelgees ontwikkel het, is dit 'n besonder ongunstige voorbereiding vir gereelde werk in die moderne nywerheidslewe. Die les van deeglikheid en bestendigheid (oor die gebrek waaraan verskeie fabrikante effens kla) word só nie geleer nie. En manne wat in die motorfabrieke tydelik afgedank is, wil nie graag ander vaste werk aanneem nie omdat hulle spekuleer op die goeie verdienste sodra meer arbeiders weer aangeneem word.

By een van dié motorfabrieke was (volgens offisiële gegewens) die aantal blanke arbeiders gedurende twaalf maande, in halfmaandelikse periodes, as volg (tussen hakies die aantal vroulikes):

364 (14); 414 (11); 82; 148; 216 (19); 482 (22); 467 (23); 559 (24); 569 (34); 575 (43); 547 (40); 399 (33); 384 (12); 323 (8); 299; 421 (22); 430 (2); 520 (17); 433 (10); 478 (12); 329 (12); 330 (11); 529 (16); 630 (37). Dus groot onbestendigheid.

Van die belangryker nywerheidcentra lyk dit egter tog asof in Port-Elizabeth die oorgang van 'n armoedige landelike bevolking na die industrie die gunstigste ontwikkeling aantoon. Trouens, die industriële groei aldaar — oorwegend met blanke arbeidskragte — was in aansienlike mate die gevolg van die instroming van 'n potensiële arbeidersbevolking uit naburige droogte- en skaapboerderydistrikte.[1] Daarby was baie van hier-

[1] Die sterk stroom van Afrikaanssprekende armes na Port-Elizabeth, wat nog ná 1900 oorwegend Engelssprekend was, word aangetoon deur die kerklike syfers. In 1907 is die eerste Ned. Geref. Gemeente gestig, met 750 siele. In 1931 was daar in die stedelike gebied van Port-Elizabeth drie afsonderlike gemeentes met 4,850, 1,030, 1,570 (tesame 7,450) siele, tien maal soveel as 24 jaar tevore. Die percentasie

die armes van 'n geduldige en gewillige geaardheid; oor die algemeen veel meer as op die Witwatersrand.

Die ontwikkeling op Port-Elizabeth regverdig selfs optimistiese opvattings oor die waarskynlikheid dat die „armblankes" van vandag in die industriële lewe van Suid-Afrika 'n nuttige en eerbare rol sal speel. Die middeljarige en ouer generasie word moeiliker geabsorbeer deur die fabrieke. Die vrouens kry wel soms werk, en vir die mans bied veral die motorfabrieke 'n effens onsekere werkgeleentheid. Dog onder die jongeres word al hoe meer bruikbare en leersame werkers ontdek, en die meeste fabrikante (soos ook op Oos-Londen en Kingwilliamstown) begin aan hulle gewoon te word en hulle goeie kwaliteite te waardeer.

Een belangryke feit moet hierby nie uit die oog verloor word nie. In Port-Elizabeth het die Afrikaanssprekende armes in 'n omgewing gekom waar hulle koel en selfs onwillig ontvang is. Daar was feitlik geen opgevoede en welgestelde Afrikaners nie. Hulle moes dus op hulle eie bene leer staan en hulle sonder hulp aan nuwe toestande leer aanpas. Die resultaat bewys dat dit vir hulle eie selfagting en karakter-ontwikkeling baie heilsaam was. In stedelike centra met 'n sterk Afrikaner-bevolking het ek hierdie indruk veel minder gekry.

**Leerlingskap.**

Vir verskeie geskoolde vakke (veral in fabrieke) word al baie kinders van arm Afrikaners as leerlinge ingeskryf. In Port-Elizabeth is op grond van die vanne ('n effens onsekere methode omdat juis daar 'n taamlike aantal arm Afrikaanssprekendes met Engelse vanne aangetref is) 649 leerlingkontrakte ontleed, met die hulp van 'n ambtenaar in die Arbeidskantoor. Die resultaat word weergegee in Tabel 39, hieronder.

Dit is interessant om hierdie gegewens (nu soos hulle is) te vergelyk met die syfers van die heer MILLER (bl. 201) oor die percentasie van Afrikaners in speciale vakke op die Witwatersrand. In albei gevalle is in die metaalnywerheid baie min Afrikaanssprekendes.

Juis in die metaalnywerheid, wat op die Witwatersrand veral sterk ontwikkel is, is die eintlike fabrieksproduksie egter nog nie belangryk nie. Wat groot, moderne fabrieksbedrywe betref, besonderlik in die skoennywerheid, is Port-Elizabeth

---

inwoners van Hollands-Suid-Afrikaanse afkoms (24.3) was in 1926 al hoër as in Kaapstad (22.7) of Johannesburg (24.2). Afkoms is die eerste keer opgeneem by die Census van 1926.

relatief verder gevorder. In die Transvaal gebruik die meubelfabrieke nog baie Kaapse kleurlinge, terwyl die seep- en kersfabrieke (en ook enkele sterk beskermde bedrywe, soos besemfabrieke) hoofsaaklik kaffers gebruik.

**Tabel 39. — Afrikaanssprekende seuns as vakleerlinge, Port-Elizabeth, 1925 — 1929.**

| | Aantal Persone | | | Percentasie Afr.-Sprekendes (waarskynlik hoër) |
|---|---|---|---|---|
| | Engels | Afrikaans | Kleurlinge | |
| Skoen- en leernywerheid (Okt. 1926 —Jan. 1929) | 100 | 75 | | 43 |
| Metaalnywerheid ("Engineering") (Aug. 1925—Jan. 1929) | 77 | 10 | | 11 |
| Bouvak (Jan. 1925 —Jan. 1929.) | 220 | 55 | 38 | 17 |
| Meubelfabrieke (April 1927—Jan. 1929) | 34 | 37 | 3 | 50 |
| | 431 | 177 | 41 | 26 |

In die Kaapse Skiereiland bestaan daar al 'n ou en baie bruikbare klas van kleurling-vakarbeiders en fabriekwerksters. Dit maak in party opsigte (ook uit die gesigspunt van die werkgewers) die opname van ongeskoolde blankes van die platteland moeiliker.

Sowel op die Kaapse Skiereiland as op die Witwatersrand word egter gedurig meer seuns van Afrikaanssprekende intrekkers as leerlinge in ambagte en nywerhede geplaas. Op die Wes-Rand en Oos-Rand was in 1929-30 die Afrikaanssprekende leerlinge selfs in die meerderheid (volgens die heer G. O. Lowe, Sekretaris van die Jeugraad en Leerling-Komitee). In een fabriek in Johannesburg wat besoek is, was uit 12 leerlinge 8 (miskien 9) Afrikaanssprekende seuns.

**Vrouearbeid in stede.**

Juis gedurende die laaste vyf, ses jare het veral meisies van armer landelike afkoms in groot getalle werk in moderne fabrieksbedrywe gekry. Die vinnige groei van klerefabrieke het baie daartoe bygedra. In Junie 1930 het die Sekretaris van die Transvaalse Kamer van Nywerheid geskat dat op die Witwatersrand oor die 2,000 blanke werksters in die klerenywerheid werk vind; en volgens die Inspekteur van Arbeid is die meerderheid van hulle van Afrikaans-landelike afkoms, op die Oos-Rand (Germiston) waarskynlik 90 percent.

Tussen die negende (1925) en veertiende Industriële Census (1930) het die blanke vroulike aangesteldes in ambagte en fabrieke met 85 percent vermeerder. Dit was veral opmerklik in die vier nywerheidsklasse van onderstaande tabel.

**Tabel 40. — Blanke vroulike persone in diens van sekere industriële bedrywe in die Unie, 1923—24 en 1928—29.**

| Nywerheidsklas | 1923/24 | 1928/29 | Vermeerdering 1924-1929 |
|---|---|---|---|
| V. Voedsel, drank, tabak | 1532 | 2980 | 95 percent |
| VI. Klere- en textielnywerheid | 2362 | 4999 | 112 „ „ |
| VII. Boekdrukkery, ens. | 1268 | 1922 | 52 „ „ |
| XV. Skoen- en Leernywerheid | 977 | 1463 | 50 „ „ |
| Tesame | 6,139 | 11,364 | 85 „ „ |
| Totaal Blanke werksters in die nywerheid | 7,104 | 13,128 | 85 „ „ |

In die vier bogemelde nywerheidsklasse alleen was in 1929 dus 86 percent van alle blanke fabriekswerksters in diens (meer as 11,000 uit 13,000).

Die toename van blanke vroulike personeel is veral opmerklik in die kleding- en textielnywerheid (klas VI). Hulle het daar 26 percent van die totale personeel uitgemaak in 1923-24 en 35 percent in 1928-29, en hulle getal het in vyf jaar gestyg

van 2,362 tot 4,999. Veral deur die opkoms van werklike grootbedrywe word aan blanke vroulike persone (soos aan die armer blanke bevolking as geheel) meer arbeidsgeleentheid verskaf. In 1923-24 was daar net 9 bedrywe in klas VI wat meer as 100 persone (alle rasse) in diens had (met 'n gemiddelde personeel van 134), dog vyf jaar later was dit 32 bedrywe, met 'n gemiddelde personeel van 187.

Op die platteland het ook die beter gestelde boeredogter byna geen werk nie, maar veral die arm man se dogter kan feitlik niks bydra tot haar eie onderhoud en dié van haar familie nie. Ons statistieke gee al 'n aanduiding dat die vroulike plaasverlating sterker is as die manlike. 'n Mens sou eerder op die platteland (soos by enige gevestigde bevolking wat nie van buite aangevul word nie) 'n hoë verhouding van vroulike persone verwag; maar by die volkstelling van 1931 (voorlopige syfers) was daar in stedelike gebiede 'n klein vroue-oorskot (uit 1,000 blankes was 505 vroulik), dog op die platteland 'n aansienlike manne-oorskot (uit elke 1,000 blankes was 531 manlik).

In die tien grootste stede was daar (Volkstelling 1926) tesame 58,153 manlike en 64,057 vroulike persone van Hollands-Afrikaanse afkoms. Die verhouding per 1,000 was dus 476 manlik teen 524 vroulik. Dus juis by die Hollands-Afrikaanse groep 'n nog veel sterker vroue-oorskot in die groot stede as vir die totale stedelike bevolking, waarby 504 uit 1,000 vroulik was.

**Fabriekwerksters.**[1]

Die volgende gegewens oor fabriekwerksters (ongelukkig kon die verskillende fabrieke nie altyd eenderse of ewe volledige inligting verskaf nie) sal lig werp op belangryke feite. Wat die afkoms van dié persone betref, moes ek oor die algemeen op die name afgaan, wat nie altyd bevredigend is nie, daar onder die armer Afrikaanssprekende blankes nogal baie is wat Britse of ander vreemde vanne het. In een of twee gevalle kon beslis vasgestel word wie Afrikaanssprekend was (onder sulkes was b.v. 'n van soos Campbell), en dáár was die persentasie Afrikaanssprekendes hoër. Volgens twee fabriek-inspektrices in Johannesburg is goed 80 persent van die fabriekwerksters op die Witwatersrand Afrikaanssprekend.

A. S k o e n f a b r i e k, Port-Elizabeth (1929): 121 werksters, waarvan 67 (55 persent) volgens die naam Afrikaanssprekend was. Buite Port-Elizabeth was 92 gebore (76 persent), maar die meeste was al jare lank daar woonagtig, gemiddeld ses jaar. Twaalf was getroud, met 'n eie huis; net 7 het by

[1] Vgl. Mev. ROTHMANN, Hoofst. III, 6.

vreemdes vir hulle losies betaal (7s. 6d. tot 25s. die week); 5 het in 'n klub vir werksmeisies gewoon; 97 het by ouers of familie (b.v. tantes of getroude susters) gewoon.

B. Hemdefabriek, Johannesburg (1930): 138 werksters, waarvan 110 (80 percent) self opgegee het dat hulle Afrikaanssprekend is. Van laasgenoemdes woon die ouers van 23 nog op plase. Van die Afrikaanssprekendes woon 76 by hulle ouers, 21 by familie, 12 by vriende, 1 in 'n meisiesklub.

C. Kofferfabriek, Johannesburg (1930): 120 werksters. Bestuurder self sê feitlik almaal is Afrikaanssprekend; 71 (59 percent) het ongetwyfelde Afrikaanse name. Net 24 (20 percent) is op plase gebore; 12 se ouers is nog op plase (10 percent). Uit die totale 120 woon 107 in hulle eie huisgesin op die Rand, en hulle is gemiddeld al 11 jaar op die Rand woonagtig.

D. Voedingsmiddel-verpakking, Johannesburg (1930): 32 werksters. Van dié gee 28 (86 percent) op dat hulle Afrikaanssprekend is, en van hulle is nog 21 op plase gebore. Net 4 se ouers het eenmaal eie grond gehad. Die ouers van 8 woon nog op plase.

E. Lekkergoedfabriek, Johannesburg (1930): Volgens die voorman, self Afrikaanssprekend, is meer as 70 percent van die personeel Afrikaanssprekend. Op 'n lys deur die firma opgestel, word manlike en vroulike werkers nie onderskei nie. Die groot meerderheid is egter vroulik. Uit 117 name is minstens 64 (55 percent) Hollands-Afrikaans. Van die personeel is net 14 op plase gebore; 7 se ouers is nog op plase, net 2 van dié op eie grond.

F. Tabakfabriek, Kaapstad (1931): 174 blanke werksters buite die Kaapse Skiereiland gebore. Van dié het 128 (74 percent) Afrikaanse name. Van hierdie 128 het 38 plaasskole, en net 22 skole in of by Kaapstad besoek.

Uit hierdie gegewens blyk dit dat selfs onder die Afrikaanssprekende werksters al 'n groot percentasie gebore is of opgegroei het in die stedelike gebied waar hulle werksaam is. Dit is in die reël jongmense wie se ouers van plase of plattelandsdorpe af ingetrek het. Die groot meerderheid woon in die stad by hulle ouers of ander familielede. (Volgens twee fabriek-inspektrices in Johannesburg sal dit by sowat nege-tiendes die geval wees).

Op die Witwatersrand is baie van die werksters die kinders van mynwerkers of vroeër mynwerkers. Aan een modern ingerigte textielfabriek het die Mynteringraad 'n rentelose voorskot gegee, met dié voorwaarde dat hulle werksters afhanklikes van mynteringlyers moet wees. Volgens die bestuurder, wat in Engeland, Australië en in Port-Elizabeth ondervinding gehad

het met fabriekmeisies, is hierdie klas werksters uitstekend, beter b.v. as in Port-Elizabeth.

Wat die skoolopvoeding betref, lyk dit byna asof die meisies oor die geheel beter onderwys geniet het as manne in soortgelyke werk. Dit was feitlik onmoontlik om die nodige (en vergelykbare) inligting vir die manne te kry. Manne-arbeid is in ons fabrieke grotendeels nog geskoolde werk, en van 'n leerling word algemeen minstens die voltooide Standaard VI verlang. In een geval, waar 33 mans soortgelyke werk soos die meisies gedoen het, het 16 nie Standaard VI gehad nie; 9 van hulle (27 percent) nie eens Standaard V nie; terwyl van die meisies net 16 percent nie Std. V behaal het nie.

Uit tesame 562 fabriekswerksters (net 'n paar manne van een fabriek, wat nie afgesonder kon word nie, is ingesluit) het 68 hoër as St. VI gehad, 253 St. VI, 186 St. V, 55 laer as St. V (57 percent het dus St. VI of hoër behaal).

Uit die 365 wat Afrikaanssprekend (of met Afrikaanse name) was, het 50 hoër as St. VI en 166 St. VI behaal (dus 59 percent St. VI of hoër).

Oor die algemeen kry die fabrieke vandag werksters met 'n goeie skoolopvoeding. Die aanbod van vroulike arbeidskragte is in die laaste jare egter baie groot, en hulle verdienste is nie hoog nie. Daar is nie baie wat in fabriek meer as £2 10s. in die week kry nie. In die begin is die loon heelwat minder. Vir meisies wat nie by hulle familie woon nie, is die bestaan maar moeilik. 'n Goedkoop prys vir kos en inwoning (gewoonlik twee of meer in een kamer) is in Kaapstad en Port-Elizabeth 12s. 6d. tot 15s. die week, op die Witwatersrand effens meer. Tog het op Port-Elizabeth heelwat meisies, blykbaar om meer geld vir hulleself te hê, net 7s. 6d. tot 10s. die week betaal. In die Port-Elizabethse fabriek, A. hierbo, het dit die 12 meisies wat vir losies betaal, gemiddeld 14s. 4½d. die week gekos. Dit is opmerklik dat van die vyf van hulle wat in die meisiesklub (12s. 5d. die week) woon, drie St. VII en twee St. VI afgelê het. Van die eenvoudiger meisies is dikwels sku vir dié tehuise.

Uitbuiting van vroue-arbeid („sweating") kan weens ons arbeids-wetgewing en die optreë van die Loonraad nie meer stelselmatig plaasvind nie. Firmas wat werk uitgegee het, dikwels teen hongerlone, het ook onder die toesig van die nywerheidsraad gekom; party het toe fabrieke geopen, maar is soms minder goeie werkgewers.

Tog het ek op Port-Elizabeth een baie eenvoudige ou weduwee in 'n treurige kamertjie aangetref, wat sy met haar dogter (koffiehuisbediende teen £4 10s. die maand) bewoon, besig om

op 'n handnaaimachine hemde te maak. Sy het die naam genoem van 'n Joodse winkelier wat haar 9s. per dosyn as maakloon betaal; en dan moes sy die hemde self uitsny.

Wat vandag egter by sommige minder gunstige fabrieke voorkom, is dat hulle die loonbepalings ontduik deur die werksters telkens te ontslaan sodra hulle volgens wet op 'n bepaalde minimumloon geregtig is. Hulle produceer dus hoofsaaklik met leermeisies, ofskoon die ontslane werkster dikwels in dieselfde fabriek, maar in 'n ander klas werk, van nuuts af as leermeisie opgeneem word.

Tog is die strenge loonwetgewing soms hard, b.v. vir langsame werksters of ouerige vrouens, wat graag afstand sou doen van hulle aanspraak op loonsverhoging; maar die werkgewer moet hulle òf ontslaan òf die hoër loon betaal.

**Werkende meisies.**

Betreklik lank reeds het dogters van Afrikaanssprekende intrekkers van die plase (spoedig ook meisies wat alleen [1] gekom het) werk aangeneem by modemaaksters en naaisters, in winkels en koffiehuise. Teen fabriekswerk en veral teen huisdiens was daar oor die algemeen 'n vooroordeel wat eers sedert 'n paar jaar vinnig verdwyn.

Trouens, die beswaar teen huisdiens is in die meeste lande te vinde, en om begryplike redes. Ook onder die armer afstammelinge van die Britse „Settlers" in Albany en Bathurst gaan die dogters liefs in winkels werk. Daarenteë het die dogters van die armer Duitse koloniste in Kaffrarië vir 'n groot gedeelte huiswerk (ook in hotelle) aangeneem en in die hele Oostelike Provincie 'n baie goeie naam gehad; dog ook by hulle word dit minder. By die Hollands-Afrikaanse meisies neem huisdiens toe.[2]

Bereken volgens die syfers van die Census van 1926 (blanke bevolking) was in die ses grootste stedelike centra 15 percent van die vroulike winkelbediendes van Hollands-Afrikaanse afkoms, 29 percent van die huislike diensbodes, en 35 percent van die vroulike tafelbediendes („waitresses"). Die meisies wat uit 'n armer landelike omgewing kom, het dikwels nie die handigheid en beskaafde maniere wat in winkels vereis word nie, en dus trek die ander dienste meer van hulle. Die werk in eet- en koffiehuise bring egter dikwels ernstige sedelike gevare mee.

---

[1] Volgens Ds. A. C. Stegmann (Woodstock) het na Kaapstad meer meisies sonder die ouers gekom as seuns. Die verdienskanse vir hulle is beter. (Maar die Departement van Arbeid het ook die mans van die platteland meer uit die stede probeer hou).

[2] Vgl. Mev. Rothmann, Hoofst. III, 5.

Oor die algemeen dwing die vroulike lede van arm landelike huisgesinne in groter stede die grootste hoogagting af. Amptenare, maatskaplike werkers, predikante, maar veral ook hulle werkgewers, praat byna altyd met die grootste lof van hulle. Nie alleen die vrouens nie, maar ook die dogters, dra baie daartoe by dat soveel van die arm families in die stede vooruitkom. As een feit my by hierdie ondersoek besonder getref het, dan is dit dat die opheffing of veragterliking van die gesin in hoë mate afhang van die vroulike lede, en veral die moeder. Wanneer 'n mens na hulle kyk, dan lyk die vooruitsigte vir ons „armblankes" nie te hopeloos nie.

Dogters wat in die stede werk, ondersteun dikwels die ouers wat agtergebly het; help, b.v., vir 'n sukkelende klein boertjie om sy Landbankrente te betaal. In verskeie gevalle het dogters hulle ouers agterna laat kom na die stad. Fabriek-inspektrices op die Witwatersrand sowel as in Port-Elizabeth verklaar dat gevalle nie seldsaam is nie van hele families wat teer op die verdienste van fabrieksmeisies. Herhaaldelik het die dogter gehelp om 'n eie erf en huisie in besit te kry.

**Woontoestande van landelike intrekkers in stede.**[1]

Dit is dikwels aandoenlik om te sien hoe van die armstes, sodra hulle 'n enigsins vaste klein verdienste het, probeer om 'n eie huisie te bou of te koop, liefs in 'n half-landelike omgewing.

Die werklose armes het, as hulle eers na die stad kom, meestal geen ander keuse as om na die ongunstige, digbewoonde armebuurt te gaan nie, waar soms 'n hele familie in een smerige kamertjie op 'n hoop sit, waarvoor hulle dikwels 10s. tot 15s. die week betaal. Die meeste groot stede handhaaf die gesondheidsbepalings taamlik streng, en dikwels het ek in die kleiner distrikstede veel erger toestande aangetref. Maar waar 'n taamlike groot instroming van armes van die platteland plaasvind, word die woningvraagstuk moeilik. In agterstrate of -buurte naby die besigheidsmiddelpunt van die industriestede is oor die algemeen die behuisingstoestande die slegste; die geboue is dikwels oud en sleg onderhou.

In Soutrivier (Kaapstad) en Fordsburg (Johannesburg) vind ons miskien die ongunstigste toestande. Juis omdat die fatsoenlike en vooruitstrewende armes so gou as moontlik 'n beter omgewing soek, bly oor die algemeen as bewoners van sulke dele die swakste types oor. In sulke stadsbuurte trek die mense ook baie rond. In Woodstock (Kaapstad) het ds. A. C.

[1] Vgl. ALBERTYN, Hoofst. II, ii; Mev. ROTHMANN, Hoofst. I, *passim*.

STEGMANN eenmaal nagegaan dat in 10 maande se tyd 428 huisgesinne van sy gemeente van woning verander het.

Die Afrikaner van die werkende stand wil in die reël 'n „eie sitplekkie'' hê, anders as sy Europese maat wat meestal gewoond is om in huurhuise te woon. In baie opsigte is dit iets goeds, en 'n prikkel tot spaarsaamheid en ekonomiese vooruitgang.[1]

Maar net soos in die geval van meubel-koop op afbetaling, het dit dikwels ernstige gevolge, en in tye van teëspoed verloor die arm man soms sy reeds gedane paaiemente.

In baie gevalle vestig die armer Afrikaanssprekendes hulle dus buitekant die stadsgebied, waar grond goedkoper is, en moontlik ook omdat die bou-voorskrifte minder streng is. Hulle het daar 'n vryer, gesonder lewe, en dikwels kan hulle tuine maak en 'n paar diere aanhou. Rondom die stede van die Witwatersrand, rondom Pretoria en Kaapstad en Bloemfontein ontstaan daar sulke landelike voorstede met 'n oorwegende bevolking van die werkende Afrikaners. Soms, soos by Bloemfontein, is dit feitlik landelike nedersettings, met erwe tot 5 morg en meer. Waar water (b.v. deur windpompe) beskikbaar is, vind ons dikwels 'n agtermekaar boerderytjie, wat soms selfs iets vir verkoop oplewer. Maar feitlik al dié mense het 'n vaste verdienste in die stad, en met rywiele, motorbusse of voorstadtreine ry hulle in en uit.

Arbeiders met 6s. tot 7s. loon per dag werk oortyd of soek 'n byverdienste, net om op die erf te kan afbetaal. Baie sulke gevalle is aangetref. Op die Kaapse Vlakte (Crawford) was daar b.v. 'n netjies gepleisterde baksteenhuisie, al grotendeels afbetaal, wat aan 'n gesin behoort wat vier jaar tevore sonder 'n duit na die Kaap gekom het. Die vader is padwerker (on-

---

[1] In 1929 het die Sekretaris van die „Perseverance" Bou- en Spaarvereniging op Port-Elizabeth verklaar dat die meerderheid van hulle nuwere klandisie van „the rural Dutch type" is, ofskoon hulle nie die grootste omset verskaf nie. „Byna almaal wil 'n eie erf hê. Dikwels help die seuns en dogters. Hulle is almaal goeie betalers. 'n Taamlike klompie begin ook al spaargelde te deponeer." Twee ander bouverenigings het blykbaar min besigheid gedoen met die armer Afrikaners op Port-Elizabeth. „Ons Eerste Volksbank" op Pretoria, wat in die begin net bedoel was om aan die armeres geld op kort termyn voor te skiet, moes hom mettertyd aan hierdie gees by sy lede aanpas; en vandag woon in Pretoria en voorstede baie van sy lede in hulle eie netjiese huise, goedkoper (rente met afbetaling) as vroeër te huur. In die eerste halfjaar 1931 was 16 percent van alle voorskotte vir huise of vir hulle vergroting.

derstandswerke), maar twee dogters is in fabrieke en drie seuns by die spoor, sodat die familie-inkomste seker nie minder as £50 die maand sal gewees het nie. 'n Naburige man, 'n uitgeboerde skaapboer wat as spoorwegarbeider omtrent 7s. 6d. per dag verdien, was besig om self 'n tweede vertrek aan sy steenhuisie op te messel. Die eerste woonplek, een vertrek, het hy gebou met planke en blikplate wat hy op 'n rommelvendusie gekoop het; dit dien vandag as kombuis. Die £65 vir die erfie het hy al half afbetaal.

Hier sien 'n mens 'n aanduiding dat die grondhonger van die armes soms gruwelik uitgebuit word. Die grootte van dié erf is 60 x 90 voet. Die grond het vroeër feitlik geen waarde gehad nie; dis los sand, nat in die winter en horingdroog in die somer; kaal erwe is nog bedek met ruige „Port Jackson"-boompies. Maar toe hierdie man die aangrensende leë erfie 'n jaar of wat later wou bykoop, om bietjie meer groente te kan wen, het die eienaar al £100 in plaas van £65 verlang. Dit beteken sowat £1,600 die morg — vir grond wat 'n paar jaar gelede nie veel meer as 'n bietjie swak brandhout opgelewer het nie en hoogstens £35 — £50 die morg werd was. Vandag word al meer as £100 verlang vir sulke erfies.

By Port-Elizabeth is die toestand van baie van die armer intrekkers minder gunstig. Op 'n kaal, dorre bult, net buite die stedelike gebied, het in 1929 meer as 3,000 blankes onder die dorpsbestuursraad van Korsten gewoon, wat (volgens die polisie) ook nog 10,000 nie-blanke inwoners gehad het. Ook hier koop baie van die armes (meestal afgesonderd van die gekleurdes, in die gedeelte Sidwell) hulle eie erf. Maar in hierdie dorpsgebied was daar geen strate, geen waterleiding, geen elektrisiteit of selfs straatverligting nie. Op die rand van sy gebied (sowat 'n 400 tree weg) het die munisipaliteit Port-Elizabeth water teen 10s. vir 1,000 gallons verkoop. Daar haal waterryers dit en verkoop dit teen 1s. 6d. (vir die naaste huise) tot 2s. 6d. (vir die verstes) per vat van 40 — 50 gallons. Ook daar het die toeskouer die indruk dat terreinspekulante aas op die arm mense.

Hier het ons 'n gebied wat wel die belangstellende aandag van die staat of openbare liggame verdien, 'n kans om, veel beter as deur gratis liefdadigheid, nuttige hulp te verleen. Aan landbounedersettings is groot somme bestee, dikwels met min aanmoedigende uitkomste. Van 'n sterk karaktertrek van die landelike „armblankes" in die stede kan gebruik gemaak word om spaarsaamheid en nuwe moed op te wek, om die oorgang tot die stadslewe te versag, om van die waardevolle ou boere-eienskappe te bewaar, en om hulle te beskerm teen uitbuiting deur

gewetenlose private erfspekulante. Die openbare gesag sou op minder kosbare, meer stelselmatige wyse planne kan beraam vir die vestiging van die armeres op eie grondjies.

**Uitwerking van die stede op landelike armes.**

Sonder twyfel is daar gevare vir eenvoudige en naïewe mense van die platteland as hulle onvoorbereid in die gejaagde en senuweeagtige lewe van 'n moderne mynbou- of hawe- of industriestad verplaas word. Die meeste van ons groter stede het 'n baie kosmopolitiese bevolking van blankes en nie-blankes. Veral die Witwatersrand het lank 'n avontuurlike en dikwels bandelose bevolking uit alle dele van die wêreld aangetrek. Dat hulle invloed op die onervare boereseun of bywoner dikwels nie gunstig was, sal niemand verbaas nie.

Dit is eintlik merkwaardig dat in die stede geen groot sedebederf ingegryp het nie onder die arm landelike intrekkers, wat skielik losgeruk was van die maatskaplike invloed en die sedelike maatstaf van hulle eie mense. 'n Sekere mate van drankmisbruik en miskien meer van geslagtelike onsedelikheid het wel opgekom, dog ook nie baie erg nie. Maar talryke magistrate en polisie-ambtenare wat gevra is, het almaal met beslistheid verklaar dat die armer Afrikaanssprekende bevolking, selfs in die groot stede, byna sonder uitsondering die wet gehoorsaam en dat 'n besonder klein percentasie betrokke is in ernstige misdaad.

Oor die algemeen sien die blanke bevolking van Suid-Afrika veral die ongunstige verskynsels onder sommige stedelike „armblankes'' raak: hulle verstandelike agterlikheid, hulle gebrek aan ondernemingsgees en eergevoel, hull bedelgees. Hierdie persone is dikwels diegenes wat geen wakkere boer vandag op sy plaas wil hê nie, behalwe uit jammerhartigheid. Maar die duisende wat die verdienkanse in die stede gretig aanpak, en hulle opwerk, en die kinders vir die lewensstryd beter uitrus — dié word dikwels vergeet.

Daar is vandag meer rede vir optimisme as vir pessimisme. Maar ons moet leer om nie al die mense van landelike afkoms wat arm is, oor een kam te wil skeer nie. Onder hulle, soos onder al die nasies van Europese afstamming, is daar ook 'n sekere percentasie wat nie die verstandelike en sedelike hoedanighede besit om in die ekonomiese stryd van hierdie tyd vir hulle en vir hulle families self behoorlik te kan sorg nie. Miskien kan middels gevind word om sulkes in werkkringe te gebruik waarin hulle gedeeltelik, ten minste, in hulle eie onderhoud kan voorsien. Maar ons moet ons versoen met die denkbeeld dat 'n be-

paalde deel van ons blanke bevolking slegs vir ongeskoolde werk bekwaam is.

Die groot meerderheid van ons armes wil werk en wil vooruitstrewe, sodra hulle weer moed kry en besef dat hulle eie inspanning tot vooruitgang sal lei.

Vandag vul die Afrikaanssprekendes, soos te begrype is by 'n bevolkingsgroep wat eers geleidelik in die moderne industriële lewe ingetrek word (en waar hulle dikwels nie eens verwelkom is nie), nog grotendeels die ondergeskikte werkkringe. Tussen die groep van persone in geleerde beroepe en daardie werksman-groep het in ons stede onder Afrikaanssprekendes nog feitlik geen soliede burgerlike middelstand hom ontwikkel nie.

In sy Rapport oor die Volkstelling van 1926 (§ 207: *Beroepe en Afkoms)* wys die Direkteur van Census daarop dat manlike blankes van Hollands-Suid-Afrikaanse afkoms in die ses vernaamste industriële gebiede van die Unie feitlik net in die minder belangryke werkkringe 'n hoër percentasie van die totale personeel uitmaak. In die klas „Spoorwegambtenare, stasiemeesters, ens." maak hulle b.v. net 8 percent uit, in die klas „Kondukteurs" 38 percent; in die klas „Spoorweg-arbeiders" 71 percent. „In 120 groepe," meld die Rapport, „waarvoor die syfers gegee word, maak die Hollands-Suid-Afrikaners slegs in 33 gevalle 30 percent of meer uit [1] ....Dit is merkwaardig dat die ouer gedeelte van die bevolking van die Unie hoofsaaklik afhanklik is van die beroepe wat ekonomies die mins winsgewende is."

Tog moet ons liewer vra wat die posisie van hierdie stedelike werkers was eer hulle na die stede gekom het. En in die groot meerderheid van gevalle sal ons moet erken dat hulle nou ekonomies gunstiger gesteld is. Veral hulle kinders het hulle al beter aangepas en klim verder op.

Kwaliteite wat in die ouer landelike lewe nie eintlik kon ontwikkel nie, soos gereelde werk en spaar vir die toekoms, word tans algemeen aangekweek. Dit was merkwaardig hoeveel landelike armes in die stede gereeld weekliks of maandeliks 'n aansienlike deel van hulle loon vir versekering of begrafnisfondse betaal.

---

[1] Miskien moet hier egter daarop gewys word dat in die betrokke ses industriële gebiede — die stede van die Witwatersrand, van die Kaapse Skiereiland, Durban, Pretoria, Port-Elizabeth en Oos-Londen (met voorstede) — uit 'n totale blanke bevolking van 565,000 iets minder as 147,000 persone, of net 26 percent, van Hollands-Suid-Afrikaanse afkoms was (1926).

'n Verarmde boer in Port-Elizabeth wat insamelaar vir 'n begrafnisvereniging geword het, het verklaar dat ruim 600 van sy klandisie arm mense van die platteland is. „Ons Eerste Volksbank'' op Pretoria, wat in 1917 deur 'n vereniging „Die Armblanke-Verbond'' opgerig is, het in 14 jaar van sy bestaan oor en oor die bewys gekry dat die armer Afrikaanssprekendes onder sympathieke (dog streng saaklike) leiding gou leer om te spaar en om skuld gereeld af te betaal. Tot Junie 1931 was 'n totale bedrag van £536,400 uitgeleen; en daarvan moes net £1,783, minder as 'n derde van een percent, as onverhaalbaar afgeskryf word. Die spaarrekenings het £36,822 bedra, of £22 per spaarder.

Ek wil ten slotte net die oordeel van twee persone aanhaal. Die eerste, die heer G. O. Lowe, Sekretaris van die Jeugraad en die Leerling-Komitee in Johannesburg, verklaar: „I have no hesitation in saying that one generation is sufficient to bring about the adjustment to town and modern industrial conditions.'' En dr. Hans Greeff, wat self op 'n veeplaas groot geword het, en 'n merkwaardige insage gekry het in die toestand van die arm Afrikaanse intrekkers in Port Elizabeth, sê: „Hulle verloor wel die typiese plattelandskarakter, en dit is jammer. Maar in miskien die meeste gevalle het hulle hier hulle posisie verbeter. Hulle is tog mens. Hulle het iets, en hulle is iets.''

---

**Literatuur:**

Verslag, *Ekonomiese en Loon-Kommissie (1925)*. (U. G. 14 — '26).

Jaarverslae, *Transvaal Chamber of Mines*, Johannesburg.

*Rapport van die Kommissie insake Myne van lae Ertsgehalte.* (U. G. 16 — '32).

H. Schrader, „The employment of white unskilled labour on Municipal Works." (Referaat op Konferensie van „*Institution of Municipal and County Engineers (African District)*," Johannesburg 1930.

W. M. Macmillan, „*Economic conditions in a non-industrial South African town. A preliminary study*," Grahamstown 1915.

## HOOFSTUK IX.

## HULP EN EIEHULP.

**Staatshulp.**

Die middels wat van staatsweë aangewend is, veral gedurende die laaste twintig tot vyf-en-twintig jaar, om die verarming van 'n deel van die blanke bevolking te keer, of om bestaande nood te versag, het in hoofsaak nie die toestand verbeter nie maar het die maatskaplike probleem in baie opsigte selfs vererger.

Met die grootste erns en verantwoordelikheidsgevoel spreek ek hierdie gevolgtrekking uit. Dit berus nie alleen op eie waarneming en persoonlike, vertroulike gesprekke met magistrate, amptenare, parlementslede, predikante, onderwysmanne, intelligente boere en dergelyke persone wat die feite ken nie, maar dit is ook oor en oor bevestig deur die dikwels naïewe uitings van talryke arm mense wat staatshulp ontvang of verwag.

Veral die plattelandsbevolking, selfs al die besittende boere, word steeds meer gedemoraliseer deur gedurige hulp. Hierby word nie soseer gedink aan die buitengewone noodmaatreëls wat die gevolg was van die huidige algemene depressie nie, as aan die min of meer normale maatreëls van die tydperk daarvoor.

Dikwels staan die ondersoeker ontsteld oor 'n bedelgees, sonder skaamtegevoel, wat reeds ontwikkel het. Dit is b.v. bewys deur die feit dat in 1930 byna vyftig percent van die blankes bo 65 jaar ouderdomspensioen ontvang het. Daar is baie mense wat nie meer sukkel om self 'n uitweg uit die moeilikheid te soek nie, maar wat eenvoudig op hulp reken, dit selfs as hulle goeie reg eis. As die arm man „van die regering, wat mos vir ons almaal moet sorg,'' iets ontvang, dan vra die effens beter gestelde waarom hy nie ook in aanmerking sou kom nie.

In gevalle van dringende nood kan dikwels nie eers sorgvuldig ondersoek ingestel word nie, en dus ontvang ook persone hulp wat dit nie moes kry nie. Dit het in die Suid-Afrikaanse Republiek al geblyk toe in 1896-97 mielies en donkies uitgedeel is. In die Volksraad is gevalle opgenoem van persone wat nie 'n bees deur die runderpes verloor het nie en tog donkies ontvang het. Toe in 1928-29 uit die Kaapse Administrateursfonds in droog-

tedistrikte rantsoene uitgedeel is, het persone rantsoene ontvang wat deur die droogte self glad nie geraak was nie. Meestal was dit darem armerige mense, al het die droogte niks aan hulle gedoen nie. Maar selfs redelik welgestelde manne het hulle rantsoene kom haal, af en toe in hulle eie motorkar. In een distrik het die magistraat 'n geval opgenoem van een van die grootste grondbesitters, wat aangestel was om in sy wyk die rantsoene uit te deel en wat gereeld ook aan homself een uitgedeel het. Toe die magistraat hom by die volgende vergadering van die noodlenigingskommissie beskuldig, het hy dit nie ontken nie maar beweer dat, aangesien hy tevore al so dikwels self vir noodlydendes in ander streke bygedra het, hy nou wel geregtig was om ook 'n keer iets te ontvang. Dit mag 'n uitsondering wees, maar dis 'n onrusbarende aanduiding van 'n houding wat algemeen begin word. In een van die droë Karo-distrikte het 'n klein veeboer sonder eie grond self vertel (1929) dat hy ná die droogte 160 bokke (sowat een-derde van sy vroeër kudde) oorgehad het. Die het hy toe verkoop; daarna het hy 'n regeringsvoorskot gekry en weer 100 bokke gekoop.

Nog treuriger is die besliste oneerlikheid waarvan dikwels al gebruik gemaak word om die een of ander vorm van staatshulp te ontvang. Ons koöperatiewe beweging het daardeur baie skade gely in die vroeër periode van alte groot vaderlike staatsbegunstiging. En alle persone wat met die administrasie van ons jong landboukredietstelsel te doen gehad het, kan gevalle opnoem.[1]

Hoe meer die staat gegee het, hoe meer is geëis, en steeds meer ook deur dié wat hulle maklik self kan help.

Vry staatsonderwys is iets wat elke demokraties-voelende mens goedkeur; maar ongetwyfeld het dit in Suid-Afrika baie bygedra tot verminderde belangstelling in die onderwys en verswakte verantwoordelikheidsgevoel by baie ouers. Talryke onderwysers en skoolinspekteurs bevestig dit.[2]

Steeds meer ouers redeneer omtrent so: „As die staat my kinders opeis vir sy skole, dan moet hy ook hulle leermiddels verskaf, en selfs kos en klere gee.'' Kinders van boere wat wel iets kon bydra, word verniet opgeneem in kosthuise vir behoeftige kinders. Kaapse inspekteurs vertel van sulke gevalle, soos b.v. dat 'n welgestelde boer ná die vakansie sy kinders in 'n

[1] Die opheffing van die „Leningsmaatskappye" (1931) was egter veral die gevolg daarvan dat boere-direkteure dikwels (taamlik onsaaklik) aan die krediet-behoeftes van boere te vrygewig tegemoet wou kom.

[2] Vgl. MALHERBE. Hoofst. VI.

duur motorkar na die kosthuis bring en dan wag tot hulle vir hulle kaal uitgetrek en die kosthuisklere aangetrek het, om hulle eie klere weer huis-toe te neem. En boonop verwag sulke ouers dan nog dikwels dat die staat vir die kinders, as hulle die skool verlaat, ook werk moet verskaf.

Vry mediese behandeling, eintlik net vir behoeftiges bedoel, word steeds meer gevra deur mense wat kon betaal. Twee ervare distriksgeneeshere, een in 'n vername Vrystaatse mieliedistrik, die ander in een van die voorste Transvaalse distrikte, het syfers aangehaal van die vinnige jaarlikse toename van gratis-pasiënte; volgens die laasgenoemde was dit tienmaal soveel as 25 jaar gelede. 'n Magistraat in die westelike Transvaal het 'n geval aangehaal van 'n grondbesitter wat dit reggekry het om sy vader op regeringskoste na die hospitaal in Pretoria (vir speciale behandeling) te laat stuur; en toe verlang hy betaling van die magistraat omdat hy die ou man in sy motor van die plaas na sy eie dorp gebring het.

In baie Europese lande word dieselfde klagte gehoor, dat die verbeterde maatskaplike sorg vir die ekonomies swakkeres hierdie minder gewenste gevolge gehad het. Maar in Suid-Afrika is dit tog onrusbarend om te sien hoe vinnig veral die boerebevolking, wat nog 'n kwart-eeu gelede oor die geheel op agtenswaardige wyse moeilikhede trotseer en dinge self aangepak het, deur staatshulp steeds meer gedemoraliseer word.

**Begin voor 1900.**

Daar is min twyfel dat dié fout in die Transvaal al in die laaste jare van die republiek beginne het. Baie prominente Transvalers bevestig dit. Dit was destyds histories en menslik goed te begrype dat die staat, toe jare van ekonomiese bloei gekom het, mildelik hulp wou verleen aan verarmde pioniersfamilies wat die jare van swaar help deurmaak het. Memories, om hulp te vra vir „behoeftige Voortrekkers'' of „burgers,'' is kort-kort by die Volksraad ingedien. Baiekeer is 'n geldsom bewillig, totdat die saak te erg geword het. Volgens die Notule van die Eerste Volksraad, 1898, bl. 894, is 'n geldelike bonus reeds nie meer toegeken aan dié Voortrekkers wat eie grond het nie. In die vorige jaar het generaal Lucas Meyer al in die Volksraad gekla oor „het geringe succes dat wij gehad hebben met het van Staatswege verleenen van stoffelijke hulp, waarop geen zegen schijnt te rusten.''

Ná die oorlog is die „Repatriasie''-voorskotte beskou as die morele verpligting van die oorwinnaar. Maar selfs wie dié opvatting goedkeur, moet erken dat dit die gevoel versterk het

dat voorskotte van die staat (soos vroeër al by die Transvaalse „Arme-Burger-Fonds'') nie terugbetaal hoef te word nie. Na 1907, toe die verteenwoordigers van die ouer Transvaalse bevolking aan die bewind gekom het, was dit weer begryplik — veral in 'n tyd toe die Transvaal finansiëel baie sterk gestaan het — dat baie milde sympathie betoon is aan dié bevolkingsdeel wat veral deur die oorlog skade gely het. Hierdie gedragslyn is toe na 1910 oorgeplant op die Unie-staatkunde, waarin die Transvaalse invloed veral sterk was.

**Die armes as kiesers.**[1]

Sedert die begin van die Unie (1910) het die ontwikkeling van die partypolitiek in toenemende mate 'n nadelige invloed gehad. Feitlik al die blanke behoeftiges besit die stemreg, en in sommige kiesafdelings vorm hulle die beslissende groep. Politieke manne wat hulle verantwoordelikheid nie besef nie of alleen aan 'n verkiesingsvoordeel dink, het steeds meer by die armes ongesonde opvattings en dwase verwagtings geskep. Die manne wat op grond van verkiesingsbeloftes gekies word, moet later al hulle persoonlike en politieke invloed gebruik om iets gedaan te kry. Die versoeking en die gevare is groter in 'n land soos ons syne waar die aantal kiesers per verteenwoordiger baie klein is (gemiddeld 3,057 per lid in 1929). In plaas van 'n gesonde besef van burgerpligte ontwikkel daar 'n strewe om die stemreg vir eie, persoonlike belang te exploiteer. Byna elke parlementslid sal gevalle kan opnoem waar kiesers dreig om vir die teëparty te stem as hy nie dit of dat vir hulle persoonlik gedaan kry nie.

Aan noodlydendes of werkloses vir wie die staat as 'n tydelike maatreël van liefdadigheid op onderstandswerke 'n verdienste verskaf het, word dit voorgestel asof hulle in die staatsdiens is, en herhaaldelik het kandidate sulke mense verseker dat hulle 'n veel hoër loon behoort te ontvang. 'n Groot gedeelte van die armer nedersetters op staatsgrond in die noordelike Transvaal is vas oortuig daarvan dat 'n bepaalde party hulle die toekenning van grond besorg het, en hulle stem gevolglik vir die party onder wie se bewind die toekenning geskied het.

Wat egter deur die politikus, met die oog op oombliklike voordele, in die reël nie bedink word nie, is dat elke vermeerdering van hulp, elke verligting van voorwaardes, elke afskrywing van skuld spoedig as 'n bestaande reg beskou word, en dat steeds verdere konsessies verwag word. En in die reël word elke vorm van bystand baie gou nie as 'n geskenk of tegemoetkoming opgevat nie, maar as 'n verpligting.

---

[1] Vgl. ALBERTYN, Hoofst. IV, iii.

'n Ervare Transvaalse magistraat, met groot belangstelling in maatskaplike werk, het gekla: „Die politikus vertel aan die arm mense nie die waarheid nie.'' As hy dit sou doen, sou hy waarskynlik baie stemme verloor.

**Gronduitgifte en nedersetting.**

Veral in die Transvaal, met uitgestrekte ongeokkupeerde gronde, was toekenning van grond lank die gewone middel om die druk van verarming op die platteland te temper. Maar reeds onder die republiek het die grond wat (onder toe bestaande omstandighede) vir vestiging geskik was, skaars geword. Hierbo is al gewys op die erfies wat in 1883 in Mapogsland uitgegee is (bl. 37), sowel as op die toekenning van „burgerreg-erwe'' in die dorpe (bl. 76). Ná 1889 is toe in die noordelike Transvaal, in die streek van Pietersburg, Houtbosdorp, Haenertsburg, sogenaamde „okkupasieplase'' uitgegee, wat deurgaans veel kleiner was as die outydse plase, en in die waterryke dele (soos by Haenertsburg) selfs maar dertig, veertig morge. Ná 1895 het die republiek al private grond gekoop om arm mense daarop te vestig.

Onder eenvoudiger toestande was dit 'n natuurlike en maklike uitweg, om grond te gee. Maar tot vandag toe, waar die voorwaardes geheel en al verander is, het oorblyfsels van dié tradisie bly bestaan. 'n Kosbare nasionale bate aan grondbesit is vandag feitlik uitgeput, sonder dat die nasie die volle ekonomiese of sociale waarde daarvan gekry het. Sonder twyfel het ook werksame en vooruitstrewende boere, wat 'n aanwins vir die land was, op dié manier hulle kans gekry. Maar alte dikwels was die manne wat die grond werklik nuttig ontgin het, nie die oorspronklike ontvangers gewees nie; want dié was in so baie gevalle totaal ongeskik as nedersetters. Baie van hulle het ná 'n betreklike kort tyd hulle grond weer verlaat of oorgemaak. Veral op dié manier het die groot grondmaatskappye in die Transvaal vroeër hulle uitgestrekte grondbesit verkry.

Tot in ons tyd is 'n groot deel van die mense wat nedersetters op staatsgrond word van dié soort wat baie min afbetaal, byna geen verbeterings maak nie, maar wild en bome uitroei, en dan hulle „reg'' teen 'n wins oormaak aan 'n ander. Orals in die noordelike Transvaal is in latere jare plase toegeken aan nedersetters wat net wildebeesjagters was, en ná 'n paar jare, sonder dat hulle iets van die prys afbetaal het, die grond weer verlaat het. In verskeie gevalle het sulke persone dit egter ná 'n rukkie reggekry om elders nog 'n keer nedersettingsgrond te ontvang, met soortgelyke resultaat. Beesplase, waar geen saaiery moontlik

is nie, is af en toe toegeken aan mense wat geen geldkapitaal besit nie en net 'n span donkies, miskien 'n span osse en een of twee koeie.

Dit is in die noordelike Transvaal dan ook die algemene opvatting dat 'n belangryke deel van die oorspronklike nedersetters op staatsgrond tog nie die grond behou en 'n boerdery opbou nie, maar na 'n paar jare plek maak vir die flinker boere wat hulle reg oorneem. Vroeër het hulle maar altyd dieper ingetrek, dog vandag is nuwe intrek-gebied, altans in die Unie, al feitlik op 'n end.

Selfs op besproeiingsnedersettings kon (soos plaaslike amptenare verseker het) nog nie 'n end gemaak word aan die ou misbruik dat die nedersetter feitlik spekuleer met die grond wat hy van die staat ontvang het nie, en sy sogenaamde „reg'' (met al die onafbetaalde skuld daarop) aan 'n ander man oormaak vir meer as die waarde van sy eie verbetering op die grond. Onder die Hartebeespoortdam, waar die eerste nedersetters in 1925 geplaas is, was daar tot 1929 al sulke gevalle gewees.

Die groot ontwikkeling van staatsnedersetting (veral op besproeiingsgronde), as 'n middel om armoede te versag, is nog nie twintig jaar oud nie. En tog is op die meeste „digter'' nedersettings van die oorspronklike okkupeerders net nog 'n enkele een oor. Op die nedersetting Kopjes, wat in 1913 begin is, is daar meer as honderd erwe, maar net op ses was daar in 1929 nog die oorspronklike nedersetter. Ook op die sogenaamde „droë nedersettings'' het min van die eerste okkupeerders oorgebly.

Nou moet erken word dat, hoofsaaklik as gevolg van onvoldoende ervaring, dikwels te min grond of swak grond gegee is, sowel waar plase toegeken is as in die geval van die „digter'' nedersettings. Maar altyd was daar enkele manne gewees wat onder dieselfde omstandighede dit reggekry het om deur spaarsaamheid en harde werk iets bymekaar te maak.

Armerige boere wat nog selfstandig sukkel om vooruit te kom, is vandag al in baie gevalle bitter ontevrede en moedeloos, as hulle sien hoe ook talryke onverdienstelike armes vertroetel word. 'n Hardwerkende klein boer op 13 morge besproeibare grond aan Grootrivier (distrik Kenhardt) het gekla dat vir regeringsnedersetters die grond nie alleen goedkoper afgestaan word nie, maar dat kort-kort nog afskrywings gedoen word, terwyl hy met 'n hoë verband en swaar rente belas is en alleen moet regkom. Herhaaldelik het sulke manne verklaar dat dit hulle beter sou betaal om eers „armblankes'' te word, en dan regeringshulp te kry. Sonder twyfel ontvang die klein boer wat hard werk

om op sy eie bene te bly, vandag dikwels die minste hulp en sympathie.

In byna alle gevalle kry die verarmde wat op 'n besproeiingsnedersetting geplaas word, sy grond met waterregte en huis vir 'n veel laer prys as in die buurt vir soortgelyke grond betaal moet word deur die man wat homself wil help. Tog kan baie nie 'n bestaan daarop maak nie, en is dan maar bly om van iemand van buite vir hulle „reg'' 'n vergoeding te ontvang wat op die markprys van sulke grond gebaseer is.

Teenswoordig word op besproeiingsnedersettings die applikante in die eerste plek as „proefhuurders'' aangeneem. Maar tog is daar onder dié nog baie onbekwame persone, wat moeilik weer afgesit kan word solank hulle aan geen ernstige oortredings skuldig is nie.[1]

**Foute van die nedersettingspolitiek.**

Hierdie kritiek is nie gerig teen die administrasie van die Departement van Lande nie, wat oor die geheel met die grootste belangstelling en hulpvaardigheid sy taak vervul.

Die oorspronklike fout is miskien dieselfde verkeerde nedersettingsbeginsel wat blykbaar ook in die Verenigde State gemaak is: Grond is te goedkoop verskaf en dus verkry deur persone wat nie die bedryfskapitaal of die energie en bekwaamheid besit het om dit behoorlik te ontgin nie. „The Settlement policy of New Zealand, on the other hand, has been designed for slower development and ‚closer settlement.' This is the result of the influence of the so-called Wakefield theory, according to which a 'sufficient price' should be asked for new land in order to discourage the purchase of land until labourers have enough experience and enough capital to make their settlement really successful.''[2]

Omdat geskikte nedersettingsgrond in die nuwere tyd al betreklik skaars geword het, volg dit vanself dat die gunstige koopvoorwaardes van die staat dikwels die meer ondernemende man beweeg het om 'n taamlike som aan die oorspronklike nedersetter aan te bied om in sy plek te kom.

Uit die gesigspunt van hierdie ondersoek is die grootste fout egter dat nedersetting (binnelandse kolonisasie) en armehulp nie uitmekaar gehou is nie. Nedersetting is gebruik as 'n middel om armes en werkloses te help. Dit staan in noue verband met 'n derde fout, dat nedersetters glad nie streng genoeg uitgesoek is en ook vandag nog nie word nie. Op behoeftigheid

---

[1] Vgl. WILCOCKS, bl. II — 111.

[2] ELY and MOREHOUSE, „*Elements of Land Economics.*" New York, 1924, bl. 291.

is meer gelet as op die bekwaamheid om werklik goeie gebruik van die grond te maak. Veral op die besproeiingsnedersettings — dit word erken deur die meeste amptenare wat regstreeks met die nedersetters te doen het — word van die skaarsste en beste grond van die land aan mense afgestaan wat reeds getoon het dat hulle nie kan boer nie. Ook by die toekenning van kroongrond-plase is, soos dit lyk, nogal optimisties verwag dat 'n eie stuk grond alles sal reg maak.

Hiermee wil nie gesê word dat speciale vorme van nedersetting nie uitstekend geskik kan wees as hulpmiddel vir landelike werkloses en verarmdes nie.[1] Maar die Suid-Afrikaanse samelewing moet nog leer dat vir verskillende soorte mense verskillende behandeling nodig is. Baie van die armes het eenvoudig nie die oorleg om selfs 'n klein intensiewe bedryf behoorlik te bestuur nie.

Op een of twee besproeibare nedersettings onder die Departement van Arbeid (o.a. op Sanddrif onder die Hartebeespoortdam) is deur strenge tug met 'n swakkerige klas armes, en teen betreklik lae kapitaalkoste, al verblydende resultate bereik. Maar die koloniste was ontevrede dat op aangrensende nedersettings, waar dikwels kennisse van hule eie soort was, ruimer klasse gebied is; en uiteindelik is hulle ook onder die beheer van die Departement van Lande geplaas onder die gewone nedersettingvoorwaardes.

In baie opsigte is ook op die Bosbou-nedersettings onder die Departement van Arbeid waardevolle ondervinding opgedoen en nuttige resultate bereik (b.v. op La Motte, Jonkersberg, Bergplaas). Die oorspronklike gedagte was dat die flukse werker vandaar na die grond onder die Hartebeespoortdam sou gaan om opgelei te word in besproeiingsboerdery, en om uiteindelik as proefhuurder op 'n perceel van die Departement van Lande geplaas te word. Daar was egter nie soveel percele beskikbaar nie, en 'n ander fout was hierby dat die man wat fluks werk onder strenge toesig dikwels nie die bekwaamhed besit om 'n eie boerdery te bestuur nie. Vandag staan die mense op die Bosnedersettings onder die Bosbou-Departement, en die gedagte is om hulle as 'n min of meer bestendige klas van bosbou-arbeiders te gebruik.

Die teenswoordige stelsel van die Departement van Lande om op nuwer besproeiingsnedersettings die perceel in produktiewe toestand, dikwels al gedeeltelik beplant, af te gee, het heelwat voordele. Maar dan moes die type van nedersetter

[1] Vgl. oor Nedersettings die uitvoerige verslag van WILCOCKS, Hoofst. IX.

sorgvuldiger uitgesoek word, b.v. onder flukse jonger seuns van boere, wat nie grond kan erf nie.

Soos dit vandag is, voel die nedersetters in baie gevalle dat hulle feitlik 'n staatsgeskenk ontvang, en neem dan ook hulle geldelike verpligtinge nie ernstig op nie. 'n Nedersetter, nogal een van die goeies, wat b.v. 12½ morge besproeibare grond (gelyk gemaak, omhein, met 'n goeie woonhuis en 'n harde pad — alles tesame bereken teen iets onder die £1,200) gekry het en wat self gereken het dat hy meer as £350 per jaar daarop kon maak, het tog gekla dat die jaarlikse paaiement van minder as £60 (delging en rente) te hoog is, en verwag van die regering vermindering. 'n Man wat deur die regering 500 morge grond gekry het, bereken teen £3 die morg, kon kort daarna 100 morge daarvan teen £6 verkoop en het dit as 'n bitter onreg beskou dat die staat geëis het dat hy 'n deel van dié koopsom moet afgee vir vermindering van sy skuld.

**„Skuld aan die regering is nie skuld nie."**

In toenemende mate glo 'n belangryke deel van die bevolking dat geldverpligtings aan die staat of staatsinstellings, weens verleende hulp, nie ernstig opgevat hoef te word nie. Grondbesitters neem b.v. 'n swaar skuldelas op hulle vir besproeiingswerk, en as hulle gevra word of hulle kans sien om sulke hoë kapitaalkoste later uit te boer, sê hulle openlik: „Dan moet dit maar afgeskrywe word." Nou moet wel toegegee word dat in die verlede in baie gevalle die koste van besproeiingswerke, buite die skuld van die boere, veel hoër was as die grond later kon opbring. Maar dit is tog taamlik ernstig dat volgens die Auditeur-Generaal se verslag oor 1929-30 daar op 31 Maart 1930 vir lenings aan besproeiingsrade £4,186,953 uitstaande was, terwyl daar gedurende 1929-30 net £8,029 van die hoofsom terugbetaal is. Gedurende dié rekeningjaar is skuld tot 'n bedrag van £142,000 op hoofsom en £73,000 op rente afgeskrywe.

Op 31 Maart 1930 was die agterstallige skuld aan die Departement van Lande, weens grond, £428,000, waarvan £196,000 op kapitaal en £193,000 op rente. In die jaar daarvoor is onverhaalbare skuld tot 'n bedrag van £53,000 afgeskrywe, £100,000 in 1928-29 en £114,000 in 1927-28. Dikwels kan inderdaad niks verhaal word nie. Maar die nadelige uitwerking is dat die persoon wat sukkel en moeite doen om te betaal, later begin te voel dat dit hom eerder tot nadeel is, en ook op skuldvermindering spekuleer.

Gelukkig dat die Landbank (wat sedert 1926 ook die beheer het oor die Landboukrediet-organisasie) meestal nog daarin geslaag het om streng, alhoewel sympathiek, die besigheidsbegin-

sels te handhaaf, ofskoon die Parlement self in 1925 besluit het om van die skuld van mieliekoöperasies (vir voorskotte ontvang en kontant aan lede uitbetaal) byna £240,000 af te skrywe ten laste van die Landbank se reserwe.

Maar in die laaste jare word ook die administrasie van speciale fondse, soos b.v. vir droogte-noodleniging, aan die Landbank opgedra. As 'n bestuursmaatreël is dit baie prakties, maar daardeur het alweer in die gedagtes van baie mense ook die eintlike funksies van die Landbank met liefdadigheid verward geraak.

In die jaarverslag oor 1930 skryf die Centrale Raad van die Landbank (§ 46): „Ongelukkig beskou baie lede van kredietverenigings die hulp deur leningsmaatskappye verskaf as afkomstig van 'n Goewernementsinrigting, en skyn onder die indruk te verkeer dat geen druk vir stipte betaling op hulle uitgoefen sal word nie, of behoort te word nie."[1]

**Ongevraagde hulp.**

'n Fout wat dikwels plaasgevind het, is dat ambtenare aan wie die uitvoering opgedra is, die een of ander vorm van staatshulp byna opdring aan die plattelandsbevolking, sonder dat die mense werklik die behoefte gevoel het of die verpligtings besef wat hulle op hulle neem. Gedeeltelik het die „pagterskema" van die Departement van Arbeid (die plasing van plattelanders sonder verdienste as pagters by groter boere, met regeringsvoorskotte) daarom misluk omdat in 1925 verskeie ambtenare gewedywer het om die grootste moontlike aantal te plaas. Baie pagters het die plase weer verlaat sodra die kos-toelaes van die regering opgehou het.

In die ouer geskiedenis van landbou-koöperasie is dikwels op soortgelyke wyse probeer om soveel lede as moontlik, soms totaal onwenslikes, vir die vereniginge bymekaar te maak. Af en toe word ook swak en ongeleerde armoedige boere beweeg om geld by die Landbank te leen, sonder behoorlike versekering dat hulle in staat is om die voorskot produktief te gebruik. As strenge terugbetaling, soos dit behoort, verlang word, kry die Landbank 'n slegte naam; so b.v. in een deel van die distrik

[1] Oor „Noodlenigingsmaatreëls" het die Centrale Raad in die Jaarverslag oor 1928 geskryf (§ 146 volg.): „Die Raad moet weer nadruk daarop lê dat daar baie ongewenste hoedanighede in hierdie speciale noodlenigingsmaatreëls skuil... Die doel van die Staat moet wees om 'n onafhanklikheidsgesindheid en karakter aan te kweek; en hierdie doel kan nie bereik word deur direkte ondersteuning aan die individu te verleen nie... Hierdie direkte hulpmaatreëls is nie alleen ekonomies ongesond nie, maar ook dikwels skadelik vir die wat gehelp moet word."

Pretoria waar selfs verstandige manne verklaar het dat een van die oorsake van verarming „die Landbank'' is. Nadeliger is dit as prokureurs, totaal onnodig, gebruik word om die lening te kry. Een arm boertjie in Marico wou £30 leen; sy prokureur raai hom toe aan om maar £50 aan te vra, en daarvan het £7 10s. na die prokureur gegaan en £7 10s. vir die koste van verband, ens.

**Werkverskaffing en onderstandswerke.**

Sedert 1924 bestaan daar 'n afsonderlike Departement van Arbeid, wat veral daarna gestrewe het om vir plattelandse behoeftiges en werkloses werk te verskaf. Ofskoon baie moeite gedoen is om sulke persone sover moontlik in landbouberoepe te hou, het die werkverskaffing tog in sekere opsigte tot verdere plaasverlating bygedra. Soveel as moontlik is egter ongeskoolde plattelanders verhinder om op goed geluk na die groter stedelike centra te trek. Daar die ambtelike Arbeidsbeurse van private werkgewers nog nie baie ondersteuning geniet nie, is veral arbeiders vir die spoorweë, vir groter openbare werke (soos besproeiingswerke en paaie) en vir bosbou uit die landelike armes aangewerf. (Vgl. bl. 22).

Behalwe in die geval van die spoorweë het hierdie werkverskaffing grotendeels die karakter van onderstandswerke gehad, met die nadele wat meestal daaraan verbonde is. Alleen sterk en gesonde manne kon geneem word, hulle het net ongeskoolde liggaamlike arbeid verrig, en hulle is nie daardeur vir 'n blywende lewensberoep voorberei nie. Wel het 'n gedeelte van die goeie werkers die vooruitsig gehad om 'n erf op besproeiingsnedersettings te kry.

Wanneer openbare liggame ongeskoolde werkers aanstel, het hulle die maatskaplike verpligting om 'n bestaanbare loon te betaal — iets wat in ouer lande al baiekeer die ontevredenheid van private werkgewers gewek het. Waar dit in Suid-Afrika blankes betref het, was daardie verpligting nog sterker. En so het die betreklik goeie lone (dikwels hoër as die plaaslike lone van blanke arbeiders) in heelwat gevalle plaas- en ander arbeiders uit hulle gewone arbeidskring weggetrek selfs na tydelike onderstandswerke. Allerlei ongerymdhede het voorgekom. So was b.v. die dagloon op Bosbou-nedersettings in die begin van 1929, behalwe 'n vry huis met 'n stukkie tuingrond en vry geneeskundige behandeling, 6s. per dag, terwyl die gereelde dagloon op die bosplantasies van die staat in dieselfde streek 4s. 6d., sonder ander voorregte, was, en die heersende dagloon

op plase in die meeste distrikte van die suidelike Kaapprovincie hoogstens 2s. 6d.

So het dit gebeur dat mense hulle werk opgegee en na die Bosnedersettings gekom het omdat hulle dit as plekke beskou het waar hulle hoë lone ontvang, o.a. bywoners, arbeiders op bosplantasies, en andere. Die doel van die Departement was om daar geskikte boerenedersetters uit te soek; maar verskeie mense het verklaar dat hulle geen plan het om daar weg te gaan nie. „Ons lewe hier soos 'n vis in die water," het een vroutjie op Bergplaas verklaar.

In dieselfde tyd toe in Kaapse droogtedistrikte op onderstandswerke onder beheer van afdelingsrade en stadsrade gemiddeld 3s. 6d. per dag aan blankes betaal is, het soortgelyke padwerkers in die kiesafdeling Namakwaland van die centrale regering 7s. 6d. ontvang. Talryke betroubare persone, ou inwoners van die distrik, het verklaar dat selfs seuns van redelik welgestelde grondbesitters in Namakwaland op die paaie gaan werk het. Dáár het egter die komplikasie bygekom dat baie mense gemeen het dat hulle enigste kans om op die staats-diamantdelwery werk te kry (waar hulle eintlik wou kom) was om eers op die paaie te werk. In Augustus 1929 het uit die twee distrikte Namakwaland en Vanrhynsdorp (wat 1931 tesame 12,253 blanke landelike inwoners getel het) 1,500 volwasse blanke manne op die paaie gewerk, afgesien van dié op die staatsdelwerye.

Die Carnegie-Kommissie het in die begin van November 1929 net nadat die groot massa van arbeiders op onderstandswerke ontslaan was, Namakwaland besoek. Daar kon toe baie van die nadele van hierdie hulpmiddel gesien word. Honderde manne was uit hulle gewone lewe losgeruk, het gewoon geword aan 'n gereelde geldloon en aan nuwe vorme van behoeftebevrediging. Die ploegtyd (ná die taamlik gunstige reëns van die vorige winter) was vir baie ongebruik verby. En so het hierdie mensegroep 'n vrugbare bodem vir ophitsing en agitasie gevorm.

**Vakonderwys.**[1]

Vakopleiding van die kinders van landelike armes — dit moet ons erken — het ook nog nie algemeen die uitkomste gelewer wat daarvan verwag is nie. Een van die hooffoute is hier ook weer (veral by die boerdery-skole) dat wanneer die skole in die lewe geroep is en geen leerlinge trek nie, allerlei pogings aangewend word om hulle bestaan tog te regverdig, sodat met 'n sekere mate van morele dwang veral kinders van 'n swakker klas armes daarheen gebring word. Dit het die tweevoudige nadelige uitwerking dat die eerste leerlinge wat uitgestuur word

[1] Vgl. MALHERBE, Hoofst. II, 6; VI, A, ii (b).

dikwels nie van die bekwaamste is en dus nie 'n baie goeie naam maak nie; en dat fatsoenlike armer boere die skole as inrigtinge vir 'n laer staande klas beskou. Selfs onderwysers aan landbouvakskole het toegegee dat die swak gehalte van baie van die leerlinge een van die hoofmoeilikhede is. Ook boere wat graag die skole wou ondersteun, het af en toe gekla oor onbevredigende seuns wat met uitstekende getuigskrifte na hulle gestuur is.

'n Ander belangryke fout is dat die opleiding in vakskole, veral dié wat in kleinerige distriksdorpe 'n ambagsopleiding verskaf, nie voldoende aangepas is aan die eise van die hedendaagse ekonomiese lewe nie. Sonder twyfel is die opvoeding en tug self van baie groot waarde. Maar in die laaste tien tot vyftien jaar het Suid-Afrika se nywerheidsproduksie 'n groot wysiging ondergaan, en dit skyn nie asof, b.v., die ouer „Industriële Skole'' daarmee tred gehou het nie.

Hierdie „Industriële Skole,'' wat in die Kaapprovincie veral deur die Ned. Geref Kerk opgerig is, het beslis 'n baie verdienstelike werk gedoen. Maar die ouer tradisie was veral om dorpsambagsmanne op te lei: smids, wamakers, skrynwerkers, skoenmakers, snyers. Wamakery en die smidsambag is vandag byna dood; meubels en skoene word feitlik net nog fabriekmatig geproduceer. In baie gevalle wil die vakverbonde die vakopleiding nie as leertyd erken nie. En verskeie fabrikante het verklaar dat leerlinge van Industriële Skole vir hulle nie veel beteken nie. Veral een van die groot skoenfabrikante in Port-Elizabeth, 'n man met 'n hart vir die armes, het baie beslis verklaar dat hy nooit meer seuns aanneem wat as skoenmakers opgelei is nie.

Tot groot krediet van dié skole is dit ongetwyfeld dat feitlik al hulle oudleerlinge nuttige en selfstandige burgers geword het. Volgens ds. M. Fick, L.V., was daar uit sowat 4,000 leerlinge van Industriële Skole in die Transvaal net 'n klein percentasie onder die hulpelose armes. Maar net sowat 30 percent was in die ambag wat hulle geleer het.

Hierbo (bl. 198) is gewys op die opmerklike sukses van die Mynwerkersleerskole op die Witwatersrand. Miskien gee dit 'n aanduiding dat dit nuttig sou wees om ook by ander vakke in die nouste voeling en samewerking te bly met die toekomstige werkgewers. Dit is by die goudmynbou 'n veel makliker saak, moet ons erken, en die myne waarborg selfs aanstelling. Dog ook met fabrikante en ander werkgewersverbonde, selfs met boereorganisasies, sou die verskillende vakskole kan beraadslaag en hulle medewerking en die formulering van hulle vereistes verkry.

Wat betref opleiding vir stedelike beroepe, ontstaan vanself die vraag of dit nie beter sou wees om in plaas van vakskole op kleiner plekke kosthuise in die groot nywerheidcentra self op te rig vir arm landelike kinders, waar alleen vir goeie aanvullende onderwys en vir gesonde discipline gesorg word, terwyl die eintlike vakopleiding (soos op die myne) in die praktyk self geleer word.

Daar is egter baie moeilikhede. In die eerste plek die beperkte aantal leerlinge wat die meeste bedrywe kan opneem; in die tweede plek die vrees van stedelike Jeugrade en maatskaplike werkers dat die werkgeleentheid vir die stadskinders daardeur slegter sal word.

**Noodsaaklikheid van seleksie en raadgewing.**

Dat veral arbeidsgeleentheid en nie regstreekse liefdadigheid wenslik is, het die Departement van Arbeid in die afgelope ses, sewe jaar wel deeglik besef en in die praktyk probeer beoefen. Dat die beste methodes nie dadelik ontdek word nie, spreek vanself. Die staatkundige uitgangspunt was miskien nog te veel dié, dat die blanke 'n genoegsame loon (volgens tradisionele maatstaf) moet ontvang.

In ou industrielande mag daar 'n regverdiging wees vir 'n uniforme loonskaal en vir die vooroordeel teen stuklone. Vir ons „armblanke-vraakstuk" behoort *beloning volgens prestasie* soveel as enigsins moontlik die beginsel te wees. Ambtenare wat met blanke arbeiders te doen het, erken algemeen dat die mense nie regtig lui is nie, maar eerder laks en sonder oorleg. Die kans op verbetering van hulle posisie oefen gereeld 'n sterk prikkel uit. By ruwe werk soos spoorwegbou en padmaak het stuklone merkwaardige resultate gehad, veral as die manne hulle eie spanne mag vorm wat as 'n eenheid werk. By padwerk op die Arbeidsnedersetting Losperfontein was b.v. die gemiddelde dagloon per man al 14s. 8d. in een span, teen 5s. 8d. by die swakste span (oor 'n week). Onder die Johannesburgse stadsraad het weeklone (volgens een stukwerkskaal) geskeel van £2 11s. tot £8. Ook op Bosbou-nedersettings is stuklone thans algemeen in gebruik.

Ons maak 'n nasionale fout deur te praat asof die blanke se hoër loonskaal van ongeskoolde arbeid „beskaafde arbeid" maak. Daar is alle tekens dat ons met goeie vooruitsig daarna kan mik dat „beskaafde" arbeid sal beteken: beter georganiseerde arbeid van 'n hoër kwaliteit, en wat daardeur hoër lone verdien.

Hoe mense op stuklone reageer, bygesê as hulle die volste vertroue het dat hulle eerlik behandel word, is al 'n uitstekende

middel van seleksie. Maar daarnaas sou dit onder ons toestande wel die sterkste aanbeveling verdien om van die ongetwyfeld waardevolle methodes van die moderne nywerheidsielkunde en arbeidswetenskap gebruik te maak. Betroubare seleksie is juis besonder nodig waar 'n betreklik agterlike landelike bevolking na moderne industriële toestande oorgaan.

'n Groot fout van dié groep was (wat by 'n pionierstradisie wel begryplik is) om moeilikhede liefs te ontwyk. Maar ook ons regerings kan nie vrygepleit word van 'n soortgelyke neiging om ten opsigte van hulle blanke armes maar die maklikste pad te kies: oombliklike hulp deur aalmoese.

Beroepsraadgewing veral vir landelike jeugdiges [1] wat die skool verlaat, skyn baie nodig te wees. Maar tot nou het die pogings om daarvoor 'n organisasie te skep, nog steeds misluk. Jeugrade bestaan nog maar net in sowat 'n dosyn van die groter stede. Onderwysers op die platteland het soms verdienstelike werk gedoen, maar gewoonlik besit hulle self nie die kennis oor moderne arbeidsgebiede nie, en hulle ontvang ook maar baie min dank. Ook by beroepsraadgewing sou sielkundige ondersoek na beroepsaanleg uiters waardevol wees.

Sorgvuldige seleksie sal die vir sommige persone waarskynlik onaangename feit vasstel, dat 'n sekere percentasie van ons armer blanke bevolking eenvoudig nie die verstandelike en sedelike kwaliteite besit om werk te verrig wat groter bedrewenheid en oplettendheid vereis nie. Ons sal ons moet versoen met die gedagte dat sulkes 'n klas van ongeskoolde blanke arbeiders sal moet vorm.

**Hoopvolle tekens.**

Orals in die land is daar ondernemende en intelligente boere wat onder dieselfde voorwaardes veel meer bereik as hulle bure. Aan die ander kant is dit teleurstellend hoe lank dit soms duur eer hulle voorbeeld gevolg word. 'n Man soos die heer Philip WEYER, De Toekomst, Somerset-Oos, wat al baie jare lank merkwaardige resultate bereik het met waterbewaring en veldverbetering, verklaar dat byna nooit 'n boer kom kyk het hoe hy te werk gaan nie.

In baie gevalle is dit die verligte boere op kleinerige plasies wat die hoogste produksie per morg het; dikwels erken hulle volmondig dat hulle op groter grond nog aan extensiewe methodes sou vasgehou het. Hierdie extensiewe tradisie van die Suid-Afrikaanse boerdery — nog daardeur versterk dat onvol-

[1] Vgl. MALHERBE, Hoofst. IV.

doende reënval of groot afstand van die mark dit op baie plekke noodsaaklik maak — het in die nuwere tyd baie nadeel bewerk. Daar is dele van die land, met 'n relatief goeie reënval, wat onder sorgvuldige bewerking 'n oneindig veel groter blanke boerebevolking in redelike welvaart sou kon dra.

Digtere vestiging is ook 'n voorwaarde vir baie vorme van vooruitgang en voordelige samewerking. Groep-samewerking moet die meeste van ons boere egter nog leer. By 'n nedersetting van Duitssprekende boere (ofskoon almaal al in die Transvaal gebore is of opgegroei het) op Kroondal, by Rustenburg, kan die moontlikhede gesien word. Elke deelhebber het in die begin maar net 7 morge ploegland onder water gehad. Sedert 'n rukkie eers het elkeen 17 morge besproeibare grond, behalwe 200 morge veld. Hierdie mense lewe spaarsaam maar goed, besit uitstekende krediet, bewoon netjiese huise, laat hulle kinders goed leer. Sestien huisgesinne, met 'n paar buitegemeentelede, onderhou 'n eie kerk en predikant. Maar die grond word nooit gesny nie, die geskikste seun kry die boerdery.

Ofskoon die grond op Kroondal net redelik goed is, het ons daar darem uitsonderlike voorwaardes: sterk sedelike faktore, seldsame eensgesindheid en baie goeie leiers. Tog het lede van die Kommissie in die deurgaans arm en agterlike distrik Marico, Transvaal, heeltemaal by toeval kennis gemaak met twee gemeenskappe op gedeeltelik besproeibare grond (op die plase Straatsdrift en Schuinsdrift), waar mense van baie verskillende herkoms tog vrywillig besluit het om saam te werk en hulle te onderwerp aan die bevele van hulle gekose „Plaaskommissie." So 'n plaaskommissie, met uitgebreide selfbestuursbevoegdhede, sou miskien navolging verdien op kerklike en staatsnedersettings.

Hoopvolle bewyse van eiehulp word ook aangetref onder baie van die arm mense wat hulle gevestig het op die „eilande" in Grootrivier onderkant Upington, veral die meer as honderd families wat oorspronklik half-onwettig Kanoneiland geokkupeer het. Sonder enige hulp het die mense op Kanoneiland, onder hulle eie „bestuur," self vore uitgehaal, damme en paaie gemaak en 'n pont gebou. Dis te hope dat daardie selfstandigheidsgees nie deur oorbodige hulpaanbieding verswak sal word nie.

Ook die sukses van die kerklike Arbeidskolonie Kakamas[1] is klaarblyklik grotendeels daaraan te danke dat veral die eerste koloniste alles, van die vore en die gelykmaak van die grond af, self moes doen. Ook hier het die gebrek aan ruime geldmiddels eerder 'n voordeel geblyk. Alleen die mense met volharding en

[1] Vgl. Wilcocks, bl. 11—105, en Albertyn, Hoofst. IV, v.

wilskrag het oorgebly. In 1928-29 het 435 erfhouers op 2,800 morge besproeibare grond (die veld is byna woestyn), dus op sowat 6½ morge per gesin, 'n gemiddelde opbrengs van £202 per erf gehad. Die spoorwegaansluiting en die produksie van sultanas en katoen het egter in die latere jare eers die opbrengste op Kakamas so hoog gemaak.

Vandag is Kakamas, wat oorspronklik as „arbeidskolonie'' begin het, feitlik 'n kerklike besproeiingsnedersetting, ofskoon die erfhouers nie eiendom van die grond kry nie. Wegtrekkers het dikwels al hulle „reg'' verkoop vir £600 tot £1,000. Werklik arm mense kan dus nie meer inkom nie. Baie van die erfhouers ywer al daarvoor om hulle grond te koop. Dit is egter 'n saak wat ernstig van alle kante beskou moet word. Die heilsame invloed van die kerklike beheer (ook op stoflike gebied) sou dan verdwyn; en selfs buitestaanders wat Kakamas goed ken, vrees dat baie van die erfhouers, as hulle volle eienaars is, nie die besigheidsoorleg sal hê om uit die skuld te bly nie, veral deur verbande.

Aan die ander kant mag die erfhouers op Lagersdrift, die Transvaalse Arbeidskolonie van die Ned. Herv. of Ger. Kerk (waar die staat baie moes help en dus groter seggingskap gekry het) aansoek doen om hulle erwe geleidelik af te betaal. En volgens die Superintendent het dit dadelik 'n merkwaardig gunstige uitwerking gehad op die werkywer en ondernemingsmoed van die koloniste.

Daar bestaan geen twyfel dat die sedelike invloed van die Kerk, veral op Kakamas, baie tot die opheffing en vooruitgang van die armes bygedra het nie. Maar daar is tog 'n gevaar van effens 'n morele tyrannie, waaroor heelwat van die erfhouers (selfs sulkes wat van die vooruitstrewende koloniste is) in vertroulike gesprekke met bitterheid gekla het.

Baie persone van die agterlike boerebevolking is sonder twyfel onverstandig en agterstevoor, en het leiding nodig. Tog is dit opmerklik hoe hulle vorentoe beur sodra hulle werklik oortuig is dat hulle 'n kans het. Dit is belangryker dat hulle 'n kans sien en daaraan glo as dat regstreekse hulp gegee word.

Die vragmotorverkeer op die platteland het dikwels binne twee of drie jaar 'n groter verbetering van die boerdery in afgeleë dele bewerk as die vorige vyf-en-twintig jare. Selfs op kleiner plase maak teenswoordig machine, beter vee, groter veelsydigheid van die bedryf die gebruik van bedrewe en betroubare blanke voormanne nodig. So het 'n hardwerkende boer op 'n belaste plasie van 200 morge in Bethal verklaar dat selfs vir hom 'n werklik bruikbare seun £10 in die maand, met vry

inwoning, werd sou wees. Goeie kennis van vee- en melkboerdery, en veral van werktuigkunde en growwe smidswerk, behoort in die volgende tien jaar vir die besitlose seun, as hy wil werk, by baie boere 'n goeie bestaan te verseker.

In Hoofstuk VIII is herhaaldelik daarop gewys dat baie van die armes van die platteland wat na die stede gegaan het, daar 'n eerbare bestaan maak. Hulle vorm die groot meerderheid; maar dikwels sien ons net die mislukkelinge of die wat nie koers kan kry nie. Die ander is mos nie „armblankes'' nie. Maar selfs van dié wat besonder goed vooruitgegaan het, verklaar dikwels dat 'n gelukkige toeval vir hulle in 'n werkkring gebring het waar hulle die kans gekry het om te slaag. Dit moes nie aan die toeval alleen oorgelaat word nie.

Altyd weer het dit geblyk dat die vrou 'n baie belangryke rol speel. Dit is o.a. verklaar deur die Superintendent van Kakamas (die heer J. W. Louw), deur die Ondersekretaris van Lande (die heer Graham Cross), deur ds. E. J. J. van der Horst (Superintendent van Losperfontein). Byna lyk dit asof aan die vrou, by al die pogings tot opheffing, nog veel te weinig aandag gegee is.

Selfs die paaiboelie van die mededinging van die nie-blankes moet nie ons oordeel vertroebel nie. Verbeterde produksiemethodes in landbou en nywerheid het byna altyd die groter bruikbaarheid van die blanke aan die dag gebring. Die konkurrensie van die naturel kan tydelik verdring of verskuiwe word; verwyder kan dit nie word nie. Dit is verstandiger om vir die toekomstige ekonomiese politiek van ons land rekening te hou met die naturelle-arbeidskragte as 'n belangryke produksiefaktor — en as potensiële verbruikers van ons landsprodukte.

Baie mense besef vandag nog nie hoe belangryk die kaffermark vir baie van ons produkte is nie. 'n Groot deel van die Witwatersrand se nywerheidsproduksie is (volgens die Sekretaris van die Kamer van Nywerheid) vir hierdie mark, b.v. klere, goedkoper meubels, ysterhef-knipmesse, goedkoop koffers en dergelyke artikels. Die naturelle is vir ons kersfabrieke van die vernaamste konsumente. Die eerste, minder verfynde produkte van ons skoen-, kombers- en lekkergoedfabrieke was hoofsaaklik vir die kafferhandel bedoel; dit was feitlik hulle fondament gewees. Hoe meer geld die nie-blanke verdien, hoe meer sal hy van die blanke se produkte koop.

**Die behoefte aan leiers.**

Op hierdie stadium het ons minder welvarende Afrikaanssprekende bevolking, veral op die platteland, aan niks 'n groter

behoefte as aan die regte soort leiers nie. Die koöperasies en boere-organisasies word deur die groter boere gedomineer. Baie ambtenare doen wel uitstekende werk, maar juis as ambtenare kan hulle dié rol nie vervul nie. Daar is plattelandsonderwysers wat in hulle omgewing besonder waardevolle dienste bewys, maar baie ander besef nog nie hulle kanse nie, of kyk op die ongeleerde mense neer. Die groot rol wat onderwysers b.v. in Denemarke, in Wes-Duitsland, in Switserland by volksbanke en boere-koöperasies gespeel het, ken ons nie.

Die betekenis van „Ons Eerste Volksbank'' vir die armere deel van die blanke samelewing in Pretoria is reeds genoem. By sy oprigting het veral twee manne wat in Europa gebore is 'n groot rol gespeel, naamlik die heer Joh. POSTMUS (tans President van die Reserwebank), as sekretaris, en die heer C. J. ZORN, as kassier-boekhouer. Tot vandag toe is daar nog net op Bloemfontein 'n soortgelyke inrigting. Op Pretoria is egter die teenswoordige bestuurder al 'n Afrikaner, self die seun van 'n uitgeboerde Transvaalse landbouer.

Koöperasies en soortgelyke inrigtinge van eiehulp, wat deur ambtenare gemaak word, het nooit die regte vat op die mense nie. Manne soos Raiffeisen in Duitsland, Grundtvig in Denemarke, Luzatti in Italië, Sir Horace Plunkett in Ierland, wat vir die arm boere van hulle lande selfagting, selfvertroue en selfstandigheid geleer het, het ons nog nie gekry nie. En so iemand sou vir Suid-Afrika so nodig wees.

---

**Literatuur:**

LAND- EN LANDBOUBANK VAN SUID-AFRIKA, *Jaarverslae van die Centrale Raad*, Pretoria, sedert 1913.

DEPT. VAN LANDE, *Jaarverslag 1926-27*. (U. G. 17 — '28).

A. D. LÜCKHOFF, *Federale besproeiingskemas en staatsnedersettings in die Verenigde State van Amerika*, Stellenbosch 1930.

R. J. VAN REENEN, Irrigation and settlement of irrigated land in the Union of South Africa. (*International Review of Agriculture*, Monthly Bull. of Agric. Econ. and Sociology, Year XXI, Nos. 1, 2, 1930).

